PRYS 3s. 9d. PER POS.]

3/9

# AFRIKAANSE GEDIGTE,

Byeenfersameld uit wat in di laaste 30 Jaar ferskyn is,

## 1876—1906.



PAARL DRUKPERS MAATSKAPPY, BEPERK,
Paarl, Mei, 1906.

PRYS 3s. 9d. PER POS.]

# AFRIKAANSE GEDIGTE,

Byeenfersameld uit wat in di laaste 30 Jaar ferskyn is,

## 1876—1906.



PAARL DRUKPERS MAATSKAPPY, BEPERK.
Paarl, Mei, 1906.

# INHOUD.

# I.—Fer Faderland.

## Di Afrikaanse Folksliid.

'n Ider nasi het syn LAND,
Ons woon op Afrikaanse strand.
Fer ons is daar gen beter grond
Op al di wy'e wêreldrond.
Trots is ons om di naam te dra
Fan kinders fan Suid Afrika.

'n Ider nasi het syn TAAL,
Ons praat fan Kaap tot in Transvaal
Wat almal maklik kan ferstaan,
Wat gaan di ander tale ons aan?
Ons praat soos Pa en Oupapa,
Di Landstaal fan Suid Afrika.

'n Ider nasi het syn WET,
Wat goed gebiid en kwaad belet;
En elk syn wet is na syn aard,
En gaan met syn natuur gepaard;
So folg ons oek di sede na,
Wat tuis hoort in Suid Afrika.

'n Ider nasi het syn REG,
Al is hy nog so swak en sleg.
Daar is 'n Oog wat alles merk;
Hy set di onreg paal en perk.
Hy kyk oek ons ferdrukkers na,
En waak oek fer Suid Afrika.

'n Ider nasi het syn TYD
Om op te groei en af te slyt,
En soos ons liwe Heer dit doet,
So is dit altyd wys en goed.
Daar kom 'n dag fer ons oek, ja;
Fertrou op God, Suid Afrika.

Want al di nasiis het één God.
Hy regel ider folk syn lot;
Hy het fer ider folk syn taal.
Syn land, syn reg, syn tyd bepaal.
Wi dit ferag sal Syn straf dra.
O God, beskerm Suid Afrika!

A. Pannevis en S. J. du Toit.

## Ons Toekomstige Folksliid.

Waar Tafelberg begin tot fer in di Transvaal
Woon een ferenig folk,—een algemene taal;
'n Folk foorheen miskend 'n taal foorheen gesmoord,
Mar nou beroemd, ge'eerd, in Oos, Wes, Suid en Noord.

Di Afrikaanse taal di klink fer ons so soet;
Hy is ons moedertaal—sit in ons murg en bloed;
Ons ruil hom fer gen taal, al is di nog so skoon,
Daarfoor het ons gely feragting, smaad en hoon.

Deur eendrag saamgeknoop in sterke broederband,
Is al di burgers fry, fan ons ferenig land;
Di land is ruim en kan miljoene nog befat,
Di band kan nimand breek met wapens, geld, of wat.

Europa! roem gerus op al jou grote prag.
Ons wil ons lot ni ruil, ni fer een enkel dag;
By jou is plaasgebrek en dikwils hongersnood,
By ons is goud genoeg, di wat wil werk het brood.

Di hylge Bybelboek word by ons hoog ge'eer;
Ons ag dit as di woord fan onse liwe Heer;
Hy leer wat ons moet doen, en dit is ons genoeg;
Ons breng hom waar ons kom te same met di ploeg.

Gedenk an Folk en Land, getrouwe Hemelheer!
Siin gunstig oek op ons nes op ons faders neer!
Bekroon ons handewerk en skenk ons Uw gena!
En segen, liwe Heer, ferenigd Afrika!

## Liid fan di Foortrekkers.

*Wysi fan Psalm 130.*

Dingaan is nou gesneuwel,
Dis om syn tiranny;
Tamboesa en oek Slela,
Om hul ferrajery;
En Panda is gekome,
Hy het gefraag om fré!
Ons het dit sonder skrome
Blymoedig hom gegé

Ons arme Afrikaners,
Wat hiir in Natal woon,
Hoe word tog onse trane
Met goedhyd weer bekroon!
o God; Gy skenk ons frede,
Uw segen oek daarby,
En uwe hulpe mede;
Ja, Gy syt an ons sy!

Ons ken oek onse skulde,
Voor U, o Opperheer!
Ons leg foor U ons hulde,
As onse offer neer.
o Heer, hoor tog ons bede:
Fergeef ons alle kwaad!
Dan sal ons steeds in frede,
U lowe froeg en laat.

Mar si ons fyand kome,
Deur afguns angespoor;
Ons land werd ons ontnome;
Ons frede weer ferstoor.
Hul span al hul fermoge,
En druk ons uit di land;
Al siin hul foor hul oge,
Ons is hiir ingeplant.

o God, wil ons behoede!
En send ferlossing neer!
Dat nooit in owermoede,
Ons trotse fyand weer,
Mag trag om op ons hile
Te trede met syn foet;
Mar in di stof mog knile,
By d' siin fan wat Gy doet.

Op! Dappre Afrikane!
Kom fat nou hand an hand!
Al moet hiir weer feul trane,
Gestort word fer ons land.
Ons moes dit duur ferwerwe,
Ons kog dit met ons bloed,
Ons wil daar oek foor sterwe;
Kom, feg met leeuemoed!

Barmhartig God en Vader!
Bestuurder, altoos goed!
Ons kom nou tot U nader,
En fal foor U te foet.
Wil onse fyand brydel,
En red ons uit syn hand;
Wil tog syn raad ferydel,
En skenk ons onderstand!

Moet ons di reg dan myde,
Wat ons het op di land?
Moet ons di onreg lyde?
Het Dingaan met syn hand,
Ni self dit onderteken,
En op hom toegepas?
Hoe moet ons dit nou reken?
Of dit ni syne was?

Di reg dryf yndlik bowe,
Hoe lang dit dure mag;
Al wil gen mens gelowe,
Hul siin dit tog een dag.
Ja, God sal dit tog tone,
Dat Natal ons behoort,—
Di fyand eens belone,
Ferdrywe uit deus oord.

Ons hoop ook ni op mense,
Dat di ons helpe moet;
Ook op gen hoge prinse,
Want dit doet ons gen goed.
Ons roep mar tot di Here,
Wat al ons sugte hoort,
Di wind en storm en mere,
Laat luister na syn woord.

Hy sal ons redding skenke,
Met syne sterke hand;
Hy sal an ons gedenke;
Hy geef gewis ons land.
Want Gy, o Heer, is meerder,
As alle fo lke saam,
Daarom sal ons te eerder,
Steeds lowe uwe naam!

Hoop op di Heer jul frome!
Is Afrika in nood,
Daar sal ferlossing kome;
Syn goedhyd is seer groot.
Hy maak op ons gebede
Heel Afrika eens fry
Fan hul, wat ons fertrede,
Dan leef ons fry en bly!

---

## Faderlandsliifde.

Leef onder almal wat daar woel,
Eén wat gen fonk fan liifde foel?
Is daar 'n mens met gees so dood,
Met hart so koud as sware lood?
Fer faderland
Gen liifdeband!
Di man is koud, di man is dood!

Hy is gen yge land eens wêrd;
Syn hart is nes 'n bees of perd,
Wat hou fan kos en stal en foer,
En altyd na di foersak loer.
Hom en syn land
Ferbind gen band
As geld en goed waar hy na loer.

Mar wi syn land opreg bemin,
Di staan, of hy ferloor of win;
Hy blyf 'n ware Patriot,
Deur dik en dun, deur smaad en spot.
Syn lewe geef,
So lank hy leef,
Fer Faderland 'n Patriot.

Hy is syn land en folk tot eer;
En mog elkeen fan hom tog leer:
Syn land te min en hoog te ag;
Want al word hy nou ook belag,
Hy doet syn plig
In elk opsig,
En eenmaal word syn naam geag.

En op syn graf word dit geskryf;
"Hiir leg 'n man, nou koud en styf,
Hy het syn land en moedertaal,
Met smaad en goed en bloed betaal;
Dis duur genoeg;
Hy stiirf te froeg,
Og, kon ons hom terug gaan haal."

Mar fan 'n sot word dit geseg:
"Hy is nou dood; set hom mar weg
Syn faderland was hy ni waard!
Delg mar syn naam uit fan di aard!
Hy leef te lank,
Wat met ondank,
Mar net syn foordeel soek op aard."

## Ons Sonnige Afrika. *

Hoera! fer ons skone, soete land,
  Ons fraaie Afrika;
Di land hiir an di Suide Strand,
  Di land fan pa en ma.
Waar di Boesmans en di Kaffers
  Fanslewe het gebly,
En di Hotnots rond gedwaal het,
  Gelyk di wind so fry.
Daar is ferfas gen beter land
  As ons Suid-Afrika,
Ons skilderagtig Faderland,
  Ons sonnige Afrika.

Hoera! fer so 'n mooie land,
  So liiflik en so fry,
Waar je alles wat jou hart begeer
  In owerfloed kan kry,
Waar wild fan alle soorte
  Syn felde nog bewoon,
En ongediirte skuilplek soek,
  In berge wonderskoon.
Waar is nog meer so 'n goeie land
  Soos ons Suid-Afrika?
Ons helder, frisse Faderland,
  Ons sonnige Afrika?

Hoera! fer so 'n heerlik land
  Met 'n sagte, soete lug,
Waardeur befallig, trots en snel
  Di fraaiste fogels flug,
Wat met hul frolike gesing
  Ons oor bekoor en streel.
Di smaaklik deuntjiis wat hul sing
  Sal nimand ooit ferfeel
Gesegend is ons kosbaar land,
  Ons frye Afrika,
Ons ryk bedeelde Faderland,
  Ons sonnige Afrika.

Hoera! fer ons gelukkige land,
  Waar altydgroene bome
Pryk in 'n pragtige kleed gedos,
  Langs heldre waterstrome;
En selfs di flaktes, berg en dal
  Is daarmé ryk beplant,
Fer skadu teen di hete son,
  Wat soms geweldig brand.
Bewaar, o Heer; ons frugbre land,
  Ons ryke Afrika,
Ons kosbre, keurge Faderland,
  Ons sonnige Afrika.

Hoera! fer so 'n pragtige land,
  Waar d' skoonste blomme pryk,
En fer jou frindlik tegen lag,
  Waar jy mar heen mag kyk.
Hul is fan form bekoorlik mooi,
  En fan di fraaiste kleur;
Ferspry nog wyd en syd
  Di allersoetste geur.
O Heer! behoed ons diirbaar land,
  Ons blye Afrika,
Ons freugdefolle Faderland,
  Ons sonnige Afrika.

Hoera! Hoera! fer Afrika,
  Di land fan d' groenste feld.
Fan klaarste waters, stylste berg,
  Di land so ryk an geld;
Di land wat floei fan heuning 'n melk,
  Waar d' lug is fris en soet;
Di land fan diamante en goud,
  Di land fan owerfloed.
O God! beskerm ons diirbre land,
  Ons Eden Afrika,
Ons Paradys, ons Faderland,
  Ons sonnige Afrika.

M. H. NESER.

* O'ergedruk uit Ons Klyntji, Deel I, bl. 127.

---

## Afrika's Klagte.

Dorre flaktes, waar di oog mog stare;
  Niks as dorre gras en bos en steen,
Waarom is ek as met floek belade?
  Alle lande ging rondom my heen.

Waarom, hoge God, is ek di stiifkind,
  Wat uw Faderhart so min an denk?
Ek dog Susters moet in als gelyk wees.
  En u moet diselfde lot ons skenk?!

Kyk, hoe frolik andre lande bloeie,
  Fol fan bome, blomme, gras en wy!
Waar di boer syn moeite ryk beloon word,
  Daar werk hy fol freug, en lus, en bly.

Mar ferniit moet ek, arm land steeds smagte
  Na di doudrop wat ons laafnis geef;
Wat help alle moeite, sorge, targte,
  Sonder segen waarfan alles leef?

Nou kom nog di siiktes en di plage.
  Brandsiik, Longsiik, Haarwirm, Runderpes,
Klousiik, Bloutong, Lamsiik, alle dage
  Nuwe siiktes by di oue, en di res.

Daarby kom di siiktes in di plante;
  Bome, wingerd, graan en als is angetas
Sprinkhaan, rispes, druifluis, alle kante;
  Roes, insektes tot in bos en gras.

Eerdaags leg myn ruime feld en stréke
  Gans fan mens en fé en plant ontbloot:
Opgedroog rifire, bronne, béke;
  Alles wat hiir leef geflug of dood.

---

## Antwoord Hiirop.

Ryker is gen land op aard gesegen,
Afrika, as jy is deur Gods hand.
Is op plekke wynig dou en regen,
Kyk hoe welig groei als wat hul plant!

Waar op aard is nog di lug so helder
En gesond as in jul suider-oord?
Frugbre wingerd ful fol wyn jul kelder.
Kyk hoe hang di frugte an julle boord!

Ryker skatte is in gen land begrawe
Silwer, diamant en elk metaal
Salomo het hiir reeds deur syn slawe
Goud en silwer folop weg laat haal.

Julle diamante blink op krone
Fan di rykste forste op heel di aard;
Julle goud fersiir di dogters en di sone,
Oral is jul rykdom reeds fermaard.

Daarom, Afrikaners, hou jul land in ére,
Klaag ni, mar dank liwers God di Heer.
Wi syn ryke gawe reg waardere
Segen Hy nog altyd mild en meer.

S. J. d. T.

---

## Myn Land.

(*Op di Wysi fan "Home, Sweet Home."*)

Al rys ek o'er berge o'er sé en o'er land,
En kry 'k in di vreemde 'n palys om te woon
Gen land my so diirbaar, gen plek my so skoon
Gen plaas my so hylig, as myn yge land.
Land! Land!
Diirbare Land!
Gen plaas my so liiflik, as myn yge land.

Dit was hiir di Land wat gekog werd met bloed
En hiir het myn ou'ers 'n skuilplek gefind.
Toen hulle moes flug fer 'n dwingeland's bewind;
Toen hulle ferlaat het hull' akker en goed.
Land! Land!
Diirbare Land!
Gen plaas my so liiflik as myn yge land,

O, Land wat gekog werd in smart en met bloed!
O, grond, waarin sag rus di stof wat ek eer,
Fan helde wiir lewe was, slegs tot Gods eer.
Fer jou brand myn harte in hylige gloed.
Land! Land!
Diirbare Land!
Gen plaas my so liiflik as myn yge land.

Sal ek jou feragte, o myn heerlik land?
O, Land fan myn ou'ers fol smart en fol freug,
Waar ek sofeul geniit het in myn prille jeug,
Toen 'k heen en weer waggel an myn moeders hand!
Land! Land!
Diirbare Land!
Gen plaas my so liiflik as myn yge land!

Sal ek jou miskenne? jou toekoms groot!
Né, stil wil 'k hiir wone, en lewe hiir tot
Di ere fan myn Folk, fan myn Taal, en myn God!
Myn land sal ek trou wees, al kos dit myn bloed!
Land! Land!
Diirbare Land!
Gen plaas my so waardig as myn yge land.

Laat andere roeme op lande seer goed,
Fer my 's daar gen ander, so diirbaar, so skoon
Ek 's hiir groot geworde, en wil hiir steeds woon;
Myn Land sal ek trou wees al kos dit myn bloed.
Land! Land!
Diirbare Land;
Gen plaas my so diirbaar as myn yge land.

---

## Afrikaner Liid.

*Woorde deur Jepete, Musiik deur Jongejuf. Jenetta Toerien*

Ons Land is groot, ons Land is mooi
Ons Folk is klyn, dog erg verstrooi,
Ons Land is ryk an ruwe goud,
Diamant en silwer, oek an hout!

KOOR: God het ons self met yge hand.
Hiir op dees bodem ingeplant.

Ons woon hiir lekker, dis all's goed,
Ons offer fer ons Land ons bloed,
Ons sal gen freemde mag laat kom,
Sig baas te maak fan ons yendom!

KOOR: God het ons, ens.

Ou Holland kan syn Dyke hou,
En England mar palyse bou,
Ons leef hiir stil en fergenoeg,
Ons wil ni fer di wereld swoeg.

KOOR: God het ons, ens.

Ons bry ons uit van Suid na Noord,
Fan Oos na Wes, na alle oord,
En word so ook 'n grote mag,
Mar steeds steun ons op Godes krag!

KOOR: God het ons, ens.

Ons het ons yge taal ook nou,
In Afrikaans praat ons net gou,
Di Hollans seg ons nou *faarwel*,
Fer Engels het ons *skip bestel*!

KOOR: God het ons, ens.

Ons hou ook fas an Pa, en Ma,
Wat hul gedoen het doen ons na,
Hul het ook niks ferkeerd gedaan,
Of ons in kwaad fooruit gegaan!

KOOR: God het ons, ens.

Ons leg ons by di Bybel neer,
Ons bly by Ou Kalvyn syn leer,
Ons soek ni heeldag om di hoek,
Na nuwe leer of ander boek!

KOOR: God het ons, ens.

So leef ons foort tot ons eendag,
In d' Hemelhuis word ingewag,
Dan kry ons *kroon* in ruil fer *kruis*,
En loon na werk, dan is ons tuis!

KOOR: God breng ons dan met yge
hand,
Na *Syn gewes*, 'n beter land!

## Ons Land is mooi, ons Land is groen.

Ons land is mooi, ons land is groen,
Di jonkmans lag, di noiens soen.
Ons fé is fet, ons feld is mooi,
Di lammers huppel langs di ooi.
Dit was so droog, dit was so swaar,
En runderpes, dit was so naar.
Di grond was droog, en dor di lug,
En mens en diir, elkeen di sug.
Mar toen geef onse liwe Heer
'n Milde regen an ons weer.
Nou is di mens en diir weer bly,
Di oue lag, di jonge fry.
Di jonkmans soek weer na 'n frou,
Di mysiis denk nou weer an trou.
Op een plek hiir langs Grootrifiir
Was onlangs net 'n groot pelsiir,
Waar nege mysiis same bly,
Al nege same fryers kry,
Al nege same bruilof fiir,
Geloof my dit was 'n pelsiir.
Ons land is mooi, ons land is groen.
Di jonkmans fry, di nôiens soen.
Dis freugde, freugde alom hiir,
En fergenoeghyd en pelsiir.
Na lange smart smaak vreugde soet,
Na lange droogte is regen goed.

A. VAN. WYK jr,.
Kenhard. (Baing ferander)

## Suid Afrika.

Suid Afrika! myn diirbaar land,
Jou het ek liif, fan kinds ferstand.
Ja, land, jy is myn lus en freug;
As ek terug dink an myn jeug,
Toen speul ek op jou groene gras,
Toen ek 'n sorgloos kindji was,
Nou wil ek om jou foorspoed dink,
En juig as jy uitstekend blink,
So nooit as nooit word jy fergeet,
In freug, of smart, in sorg of leed;
Al sal ek fêr fan jou moet gaan,
En op 'n freemde grond moet staan,
Dan nog sal ek an jou gedink,
En an di prag waarmé jy blink;
Ja, eer fergeet myn regterhand
Homself, eer ek myn vaderland!
Myn tong kleef fas, myn hart blyf stil,
As ek an jou ni denke wil,
O Afrika, jy stuur myn bloed
In d'are rond met warme gloed;
O land, fer jou geef ek myn hart
In freug en foorspoed, en in smart.
En slaan ek na jou bergetop,
Met freugde myn twe oge op,
As ek jou skoonhyd dan anskou,
Myn faderland! myn Afrika!
Hoe fêr of ek ook fan jou ga,
Hoe fêr ek ook fan jou moet sky,
Dat jy myn diirbaar land tog bly,
As ek my in di gees ferplaas,
By di rifiir wat saggiis raas,
Wat wegfloei onder boom en tak,
Wat dors les fan elk, oud en swak,
Daar an di frisse stille stroom,
En in di skaduw fan di boom,
Daar had ek eenmaal hyl en freug,
Daar leefde ek frolik in myn jeug.
Di tyd, waar is hy heen gegaan?
'n Droom! ek kan dit ni ferstaan.
Geloof my waar ek ga of sta,
Ek denk an jou myn Afrika!
Nog een fersoek, dit moet daar uit:
O, as ek eens myn oge sluit,
Geef dan myn owerskot 'n plaas,
O doet dit, noem myn wens ni dwaas.

# II.—Fer Moedertaal.

## Di Afrikaanse Taal. *

Geen Hollans, Duits of Frans,
Gen Engels of Jafaans,
Gen Kaffers of Boesmans,
Al goi jy almal in di skaal,
Fer ons kan hulle nooit ophaal-
Di ware Afrikaanse Taal.

Ofskoon ons taal hiir blyf,
En idereen dit skryf,
Net na di wind hom dryf;
Di Afrikaans blyf daarom reg:
Wat regtig goed is word ni sleg,
Al trap jy hom, of goi hom weg.

Ofskoon gen een dit leer,
Mar ongepermitteer
Ferfoei, ferknoei, onteer;
Ons Moedertaal blyf daarom goed:
Ons taal sit in ons murg en bloed,
En groei nog op in te'enspoed.

En twyfel jy hiiran?
Myn liwe goeie man,
Fat jy di boek dan an!
Ek wed as jy ons spraakkuns leer,
Dat jy gen taal so hoog sal eer,
Nou kom, seg: Top! man; en perbeer.

S. J. du T.

* Geskrywe fer "Di Eerste Be.insels fan di Afrikaanse Taal."

---

## Afrikaanse Liidji. *

Oom Lokomotiif!
Jy is my so liif.
Hou jy tog mar styf,
Al kom daar gekyf
Jy sal dit wel maak,
Hou fas mar jou saak,
Ek is met jou een,
Ek seg wat ek meen.
Set Engels op sy,
Ons taal sal jy kry.
Werk Hollans mar uit,
Stuur weg met di skuit!
Ja, stuur hom mar weg
Na Holland—dis reg,
Ja, stuur hom na huis!
Hiir hoort hy ni tuis.
Oom Lokomotiif,
Ek het jou so liif!
Jy praat nes 'n man,
En daar hou ek fan.
Bid God mar om krag!
Laat mense mar lag!
Hou fas mar jou saak;
Werk fluks an jou taak!
Dit sal ook wel gaan;
Maak oop mar di baan!
Di wêreld mag raas,
Een dag is jy baas:
Di wêreld mag woel,
Sit stil op jou stoel!

Oom Lokomotiif!
Seg tog assebliif:
"O Regter! kom by,
En staan an ons sy,
En gé ons ons taal.
Tot binne jou saal;
O Regter jy 's baas,
Mar wees tog ni dwaas!
Ons taal! Gé ons taal!
Dit het ons bepaal.
Ja, daar blyf ons by,
Tot ons dit ferkry.
Wees, Regter, ni sleg!
En gé ons ons reg!
Afrikaans wil ons hê,
Dit het ons gesê.
O Regter, staan op,
En hoor ons geklop!
Ons taal fraag ons maar,
En dan het ons klaar."

Afrikaners! kom aan!
Fer ons taal moet ons staan.
Kom frinde, staan by;
Staan fas an ons sy!
Di tyd is gekom,
Maak reg wat is krom!
Di Hollans moet weg.
Afrikaans is eers reg.
Ons land het syn taal,
Fan Kaap tot Transfaal.
Di Hollans moet uit,
Dit is ons besluit.
Di Engels is goed
Om Regters te groet.

Afrikaans is fol gees,
Om gladweg te lees,

* Een fan di eerste frugte fan di ontwaakte nasionali tytsgefoel, gepubliseer in een fan di eerste nommers fan di *Patriot.*

Afrikaans is so plat,
Dat ons dit kan fat.
Afrikaans is net lig
Om liidjiis te dig,
Afrikaans is ook mooi
Om woorde te gooi.
Kom, frinde, kom by!
Gooi Hollans op sy!
Laat Engels mar bly!
Ons taal moet ons kry.
Ons taal is dit werd,
Saal op mar jou perd.
Kom agter ons an;
Laat Hollans mar staan
Hy 's amper gedaan.
Fat Holland, jou taal!
Dit het ons bepaal.
Di Engels kan bly;
Mar hou hom opsy!

Afrikaner, kom aan;
Jou taal kan jy slaan;
Fan Duits is myn bloed,
Mar hiir is myn goed;
Hiir is ek gebore,
Afrikaans wil ek hore.

Myn liidji is uit,
Nou sal ek mar sluit.
Myn liidji is klaar,
Di braaibout is gaar,
Nou gaan ek mar eet,
Di kos is gereed.
Nou het ek gedaan,
Dit sal nou wel gaan,
Ek sal nou mar stop,
Myn froutji skep op!
Dag Lokomotiif!
Jou werk het ek liif.
En groet uit myn naam
Jou maters ook saam!

*Albertus* is myn naam,
Ek werk nou ook saam,
*Herholdt* is myn fan,
Ek dig soos ek kan.

---

## Antwoord.

Di liid is gedruk,
Ons wens oom geluk!
Dit is nou bekend,
Oom is ons agent.
Oom kan mar weer stuur,
Ons goi ni in fuur.
Druk op nes 'n man,
En stuur wat jy kan,
Ons is regte bly,
Om liidjiis te kry,
Misski is dit sleg,
Ons maak dit mos reg.
Oom het genoeg gees,
Om digter te wees.
Oom kan regte mooi,
Ons moedertaal gooi.
Oom moet fer ons werk,
So fluks as 'n klerk.
Laat mense mar spot
Met ons *Patriot.*
Oom kan daar op reken,
Nou baing sal teken.
Stuur Oom ook mar name,
Di *Pittjiis ook same.*
Ons sal dit ferwag;
Oom ken mos di slag,
Ons werk met geweld;
Dit kos hope geld.
Oom sal dit wel weet,
Dat 'n mens dan kan sweet.
Og, ja, liwe Oom!
Hul dryf my met stoom.
En wat ek ook praat,
Dit wil mar ni baat.
En hoe ek ook raas,
Of wat ek ook blaas,
Hul druk my mar op,
O'er ore en kop.
Ek is di fuurwa
Oom kan dit mar fra,
Ek woon in di straat,
Waar di rytuige staat.
Kom Oom ooit na Kaap,
Blyf dan by my slaap.
Ek sal jou ferwag,
Nou oom, goeien dag;
Oom weet nou jou les,
En ken myn adres;
Skryf gou weer 'n briif,
An LOKOMOTIIF.

---

## Ons Parlement.

Hoor, frinde fan ons Land!
Tot an di Kaapse strand;
Ek wil jul wat verhaal
Fan Folk en Land en Taal.
Di Land wat ons op woon
Hoort an di Britse kroon;
Dit het hul hiir geruil
Fer land o'erkant di kuil.
Hul het hiir as meneer
'n Tyd lank geregeer;
Mar toen kon hul ni hou,
Want gou was hulle flou;
Hul roep ons by makaar
En seg: "Maak jul nou klaar
Nou kan jul self regeer;
Wat wil jul nou nog meer?
Kiis nou 'n Parlement;
Maak wette sonder end!"

Ag, wat was ons tog bly,
Ons het ons sin gekry!
Kom nou, laat ons begin!
Nou wette na ons sin!
Fer Rondlopers 'n wet!
Wat diwery belet!
Byeenkoms word gehou;
Di saak moet nou op tou.
Almal is nou tefrede,
Ons kiis moes selfs di lede.
Ja toen maak ons di plaan
Om almal saam te gaan
En fer Joubert te kiis;
Mar hy het dit ferliis.
Ons fraag: "Wat is di rede,
Dat Afrikaanse lede
Ni na di Raad kan gaan
Om fer ons land te staan?"
Toen seg hulle: "Joubert
Ken Engels ni so fêr."
Toen sal ons dit eers merk,
In Engels is di werk.
Toen word ons dit gewaar,
Met Afrika is klaar.
Toen praat ons ook ni meer,
Ons kon di ding ni keer.
Joubert kan mos ni gaan,
Kan Engels ni ferstaan.
Ons was toen baing kwaad,
Mar dit het niks gebaat.
Di Afrikaanders uit!
Dis Solmon syn besluit,
Want hy kan Engels slaan,
Hy is 'n Europeaan.
Nou word weer Cole gekiis,
Neef Theunse het ferliis.
Nou word ons geregeer
Deur 'n uitlandse meneer.
Mar kyk nou hiir myn frinde,
Nou loop ons net soos blinde.
Nou moet ons ook mar glo,
Soos Engeland ons blo.
Engels en Hollans taal
Blyf altyd in di skaal.
Nou lees ons ook gen krant,
Di taal 's bo ons ferstand.
En nou weet ons ook niks,
Ons blyf dom nes ou Fiks.
En daarom is ons bly,
Ons het ons taal gekry.
Ons maats sit in di Kaap.
En hulle sit ni slaap,
Afrikaanse korant
Waai nou deur di land,
Afrikaans kan ek praat,
So glad as 'n Adfokaat.
Di *Patriot* kan ek goed lees,
Want dis altyd myn taal gewees,
Lees nou mar fluks op di korant
Want julle het genoeg ferstand,
Dan kan jul alles goed ferstaan
Wat in di Raad daar word gedaan.
Di Afrikaners, meer as fyf,
Sit in di Parlement en skryf
Al wat daar aldag word gepraat
Deur di onnutte Britse Raad.
Ja, nou kom al di dinge kaal
In onse Afrikaanse taal
Nou hoef ons ni meer dom te wees,
Ons kan ons yge taal nou lees.

A. J. Herholdt.

Philipstown.

---

## An Di Patriot.

O Patriot!
Belag d' spot
Fan d' Ape-rot.—
Fertrou op God,
Werk foort maar tot
Der mense hyl, en eer fan God.

O Patriot! oud, grys en uit di mode,
Deur d' Ape ras ferwens, na 't ryk der dode.
O Patriot! lag om di spot,
Fan frind of fyand, wys of sot.
Loop ongestoord,
En moedig foort,
Fan Oos tot Wes, fan Suid tot Noord.
Fan Tafelberg, fan Kaapse koele strand,
Deur Koup, Karo, deur Vrystaat en Transfaalse land.
Ja, kan dit wees, deur Kalihari's droge sand.
O Patriot! word jy fertrap—ons sal jou onderskrage,
En fal jy magtloos neer—ons tel jou op en sal jou op di hande drage.

O Patriot!
Belag di spot,
Fan d' Swarte Eng'le Ape-rot.
Wys kindertjiis op 5 gebod.
Daar find oek hulle troos fan God.
O Kinders! Soek di heerlik lot!

O Patriot!
Nou praat ek (tot
Ne) *fan* di Regabite:—'t was 'n folk;
Jeremia was fan God hulle tolk.
Al d' Ape Nasiis is fergaan:
Di Regabite blyf nog staan!
Dit lees ons in Jeremia's boek,
Geskrywe in gen donker hoek. (Jer. 35.)

O Patriot!
Ge om gen spot,
Fan frind of fyand, wys of sot.
Lag al di Apiis lekker uit,
Dan gaan ek nou plesirig sluit.

Jonge du Preez.

## Di Ontwaakte Diggees, deur di Patriot gewek.

Wi had kon denk dat Afrika
  Ooit sofeul digters had ?
Gedigte kom nog daagliks an,
  Hiir 's weer 'n folle blad !

Eers was di tong en hande fas,
  Gedagte werd gesmoor;
*Mar* nou : di ryme, goed of sleg,
  'n Elk wil hom laat hoor.

Ons moedertaal was eers ferag,
  Ja, daarme werd gespot;
Mar nou kryg weer ons taal haar reg,
  Dank, dank, o *Patriot*!

Di duisternis trek langsaam weg,
  Di fryhydslug gaan op;
Di lug ge lewe an ons Folk
  Te lang reeds weggestop.

Mog ons oek met di fryhydslig
  'n Beter lig beskyn;
Di Hoger lewenslig waarfoor
  Di duisternis ferdwyn.

Jou roeping, *Patriot*, is groot,
  O lyd ons folk tog reg,
Want duisende in Oos en Wes,
  Hoor reeds wat jy hul seg.

Pas op fer freemde en false leer
  Hou fas an Godes Woord;
Pas op, druk nooit iits in jou blad
  Wat ni daarin behoort.

Eer owerhyd in Kerk en Staat,
  Mar wys ons as 'n frind,
Di foute en gebreke an,
  Net waar jy di oek find.

Gen blad had ooit in Afrika
  'n Toekoms so as jy,
Steeds *groei* jy onder hoon en smaad
  En so sal dit ook bly.

Hoe meer di oge opegaan,
  Hoe meer gaan jy, fooruit,
*Hou reg*! HOU REG! dis wat ek fraag,
  En daarme gaan ek sluit!

OOM JAN.

---

## Ontwaakte Diggees.

Wat is dit wat my so dryf?
  Wyl ek sit en lees,
Kryg ek lus om weer te skryf;
Wat is dit wat my so dryf?
  Wat sou dit tog wees?

Froeger was ek heel gerus,
  Hoe dit oek mog gaan;
Haas fan alles onbewus;
Skrywe had ek wynig lus;
  Waar kom dit fan daan?

'k Had gen lus om feul te lees,
  Minder om te dig,
Want dit moes goed Hollans wees;
Daarom was ek so befrees
  Imand te ontstig.

Mog dit nogal eens gebeur,
  Dat ek iits begin.
Dan stel dit my weer teleur;
'k Denk straks find di Redakteur
  Dit ni na syn sin.

So was Afrikaners net
  Fas soos met 'n band;
Imand wat begaafdhyd het
Word op so 'n wys belet;
  Wat baat dan ferstand?

In ons skole gaan dit string,
  Engels word geleer;
Hollans word daar opgedring,
Arme kinders word gedwing
  Ander land te eer.

So gaan 'n geruime tyd
  Met gesukkel heen;
Met di ywer en di flyt,
Raak hul tog ons taal ni kwyt,—
  Praat ons dit alleen.

Wat maak al di tale hiir?
  Hul kom ni te pas.
'n Land word met syn taal bestiir;
Dis juis wat so 'n land fersiir.
  Og, of 't hiir so was!

Wag, mar 'k het myn punt ferloor,
  Wat my flytig maak:
Afrikaans te lees en hoor.
'k Dank di *Patriot* daarfoor:
  Hy werk fer di saak.

Hoefeul is fan ons geslag
  Teen di *Patriot*!
Ag, wi het dit kan ferwag!
Elk is, di syn taal ferag,
  Erger as 'n sot.

Waarom word di blad gehaat?
  Keur hul dit so af?
Om hy skrywe nes ons praat;
Dis di rede inderdaad;
  En dis waarlik laf.

Dan seg hul di taal is sleg?
  Tog blyf hy bestaan.
Is di taal dan so oneg?
Neem dit dan en smyt dit weg!
  Neem 'n ander aan!

Hoe raak jy so 'n taal nou kwyt?
Jy 's daaran gewen!
Né, ek denk dis nou di tyd,
Plaas fan om dit weg te smyt,
Liwers te erken.

Frinde, maak julle oge oop!
Dit is net gewis,
Dat om freemde na te loop,
Ons fan freemde laat ferkoop,
Grootste gekhyd is.

Dwaas is 't om so 'n saak te strem,
Of op sy te staan;
Almal moet mar same stem,
Same werk en basta rem,
Dan sal dit wel gaan.

Kyk mar net hoe word di saak
Gruwelik ferwens.
So dat hy tot niit moes raak;
En tog blyf hy opgang maak:
Dat is fan gen mens!

Was dit net mar mensewerk,
Dan was dit misluk.
En tog word dit al dag sterk,
Groei en bloei dit ongemerk,
Onder ramp en druk

Mog di saak syn doel beryk,
Wat ek waarlik hoop;
Landgenote. lat dit blyk;
Werk mar ider in syn wyk;
Ge di saak syn loop.

Onse taal is ons 'n pand
Wat ons ste ds sal dra;
Dit is ons 'n broederband;
Kom, werk saam, dan word ons land
'n Ferenigd Afrika.

J. R.

## Engels Is Alles.

Engels is alles; kyk hot of kyk haar!
Engels is alles; ek word somar naar!
Engelse oorlog, op Engels gefeg;
Engelse krygsroem, di lyk my mar sleg;
Engelse anneksasiis, op Vrystaatse grond
Engelse slenters is Englands ferbond;
Engelse Regters op Engels maniir;
Engelse wette op Engels papiir;
Engelse Jutse op Engelse taal;
Engelse sake, op Engels ferhaal;
Engelse oordeel, met Engels gefoel;
Engelse dorpe, met Engels gewoel;
Engelse klerke, en Engelse Prekant;
Engelse leugens in Engelse krant;
Engelse skutte, en Engelse mark;
Engelse grawe, en Engelse hark;
Engelse ploege fan Engelse hout;
Engelse peper, en Engelse sout;
Engelse bulle en Engelse koei;
Engelse hoenders, op Engels gebroei;
Engelse winkel, met Engelse goed;
Engelse skoene, en Engelse hoed;
Engelse linne, en Engelse sis;
Engelse blikkiis, en Engelse fis;
Engelse rokke, met Engelse band;
Engelse doeke, met Engelse kant;
Engelse sakke met Engelse rys;
Engelse sake op Engelse prys;
Engelse pype met 'n Engelse kop;
Engelse swepe met 'n Engelse knop;
Engelse stewels met Engels gekraak;
Engelse lekkers na Engelse smaak;
Engelse seep in 'n Engelse kas;
Engelse myde wat op Engels wil was;
Engelse kaffers, wat op Engels wil werk;
Engelse skole, 'n Engelse kerk;
Engelse huise, 'n Engelse frou;
Engelse lewe, daar kom fan berou;
Engelse Boere, met 'n Engelse plaan;
Engelse modes, laat di liwers staan;
Engelse brugge, 'n Engelse tol;
Engelse gedagtes di jaag my op hol;
Engelse porter en Engelse wyn;
Engelse bottels fol Engels asyn;
Engelse koekiis en Engelse biir;
Englands beloftes is Engels gepiir;
Engels is alles, so as jy hiir siit;
Engels is alles, so yndig myn liid;
Engels is alles, nou het jy genoeg,
Engels is alles, ek is nou al moeg;

## Ferengelsde Afrikaners.

Engels word mode, ons sede gaan weg,
Engels word mode, dit lyk my mar sleg.

. . . . . . . . . . . . . . . . . . .

Afrikaners hul plase op Engels bewerk,
Afrikaners gaan al na di Engelse Kerk,
Afrikaners wil hulle nes Engelse hou,
Afrikaners hul huise op Engels gebou,
Afrikaners loop hiir al nes Engelse here,
Afrikaners hul kinders met Engelse klere,
Afrikaners wat hulle nes Engelse skeer,
Afrikaners wat kinders net Engels laat leer,
Afrikaanse frouwe op Engels getrou,
Afrikaanse kos op syn Engels gebrou,
Afrikaanse dogters op Engelse skole,
Afrikaners loop nou al op Engelse sole,
Afrikaanse tafels op Engels gedek,
Afrikaanse famili en Engels gesprek,
Afrikaanse prekante wat Engels inbring,
Afrikaanse Kerk waar hul Engels laat sing,
Afrikaners slaap al op syn Engels gerus,
Afrikaners laat hul fan di Engelse sus,
Afrikaanse skape op Engels getel,
Afrikaanse seun met 'n Engelse fel,

Afrikaanse osse op Engels gedryf,
Afrikaanse jonkmans met Engelse lyf.
Afrikaners op land met 'n Engelse ploeg,
Afrikaners word hiir mar fan Engels ni moeg,
Afrikaanse jukke met Engelse tou,
Afrikaners weet nog ni hoe Engels hul knou,
Afrikaanse stokke met Engelse sweup,
Afrikaanse nôi met Engelse haak op haar heup,
Afrikaanse koring in 'n Engelse sak,
Afrikaanse meel op syn Engels gebak,
Afrikaanse monde met Engelse stem.
Afrikaanse wagens op Engels gerem,
Afrikaanse mense fer Engels ni skaam,
Afrikaanse kinders met Engelse naam,
Afrikaners gemerk met Engelse streep,
Afrikaanse juffrous met Engelse sleep,
Afrikaners wat gek is na Engelse yl,
Afrikaanse geselskap op Engelse styl,
Afrikaners wat fry op di Engelse maniir,
Afrikaners wat net soos di Engelse swiir,
Afrikaners di skeer fer di Engelse wol,
Afrikaners wat agter di Engelse hol,
Afrikaners woon hiir op di Engelse grense,
Afrikaners di "dress" hul nes Engelse mense.
Afrikaners fan di Frystaat,
Wil taal en sede glad ferlaat.

FRYTATER.

---

## Skool Liidji.

Oompi, Oompi. dis daarom waar,
Sonder ons taal kom ons ni klaar;
Ons taal di moet nou oral wees,
Ons wil ons yge taal nou lees.

Tanni, Tanni, dis daarom waar,
Sonder ons taal kom ons ni klaar;
Di Engelse kan ons taal mar haat,
Ons wil ons yge taal nou praat.

Neefi, Neefi, dis daarom waar,
Sonder ons taal kom ons ni klaar;
Ons sal ons yge taal nou kry,
Want Lokomotiif laat finnig ry.

Neggi, Niggi, dis daarom waar,
Sonder ons taal kom ons ni klaar;
Dalk is ons taal di heel land deur,
Elkeen moet dan ons taal goedkeur.

---

## Fooruitgang.

Engels! Engels! alles Engels! Engels wat jy siin en hoor;
In ons skole. in ons kerke, word ons moedertaal fermoor
Ag hoe word ons folk ferbaster, daartoe werk ons leeraars saam,
Hollans nog in sekere skole: is bedrog, 'n blote naam!
Wi hom ni laat anglisere word geskolde en gesmaad.
Tot in Frystaat en Transfaal al, oweral diselfde kwaad.
"Dis *vooruitgang*!" roep di skreeuwers, "dis *beskawing* wat nou kom!"
Di wat dit ni wil gelowe, di is *ouderwets en dom.*
Wi daartegen durf getuige is 'n *Patriotsrebel,*
Word ferag, gefloek, gelaster, en beswadder fan di hel.
Net di fader fan di leugen, wat hul anfoer, ruk hul an,
En ferguis wi ni wil saamdoen, oweral waar hul mar kan.
En ons folk met slaap befange, droom fan frede, is gerus;
Word hul wakker 't duur ni lank ni, net nou is hul weer gesus.
Mooie woorde, holle klanke, frome praatijs gen gebrek;
Die wat fan gefaar durf prate, die verklaar hul stapelgek.
Di foor taal en oue sede in di bres spring, is 'n dwaas,
"Leer mar Engels, dit maak salig!" skre hul uit met groot geraas,
"Hollans sal fan self wel kome, Afrikaans is Hotnotstaal!"
En di skole fan di heertjiis moet ons bowenop betaal!
Skole, waar ons seuns en dogters word ferbaster, en geleer,
*English History English Grammar* net so feul jou hart begeer.
En ons kerke, deur ons faders, fan hul sweet en bloed gebou,
Daarin word, geheel *onnodig English sermons* uitgebrou.
Sal daar gen ferandering kome? Ne, so lank ons folk blyf slaap,
En mar foortdans op di pype, op di fluite fan hul paap.
Net so lank as *Dutch* nog *optional* en nog ni ferpligtend is,
Sal dit eerder erger worde, dit is seker en gewis.
Net solank as Afrikaanders ni eendragtig, nedrig vraag
Dat hul taal erkend mag worde, sal hul by 'n dowe klaag
Enkle edle leeraars is daar, brawe manne, froom en goed.
Di ons volk en taal nog liif het, manne fan ons flees en bloed,
Di nog op di ouwe pade foortgaan, en gen Engels swets,
Di, as "Sondagspredikantjiis" en misskiin as ouderwets,
Deur di skreeuwers word ferwete, dat hul gen *vooruitgang* wil,
Name sal ek jul ni noem ni, ne ek blyf mar liwers stil.
Dis di manne, wat moet foorgaan, anders, ag! waar moet dit heen?
Waar, waar is ons ouwe sede? Ons vraag brood en kryg 'n steen.
Allerhande nuwe leering sluip ons kerk en huise in,
Kyk mar, hoe ferdwyn di froomhyd en di ware godsdiinstsin.
Koud word frinde en betrekkings, *oom* en *neef* is nou "*meneer*;"
*Tante* en *nig* is *Miss* of *Mrs.*, alles koud nes wintersweer.
Selfs ons kinders, as hul weer kom, fan di skole, ag hoe koud;
Hoog fan oog, fol selfferbeelding, stug en styf as stukke hout.
*English Novels English journals,* daarme word di tyd ferkwis,
En so menig arme ouwer, weet ni dat daar *gif* in is.
Di is bly, roem by syn bure, dat syn kind so baing lees;

Wis hy *wat* ! syn grote blydskap di sou spoedig droefhyd wees.
Dan di modes : al di klere, strikkiis, lintjiis, wat niit al ?
En di huisraad moet ferander, wat nou *Susan* ni befal.
Pa is wyn- of vee- of graanboer, mar syn dogter is beskaam
As sy daar soms na gevraag word—*boer* is tog so'n lage naam !
En 'n boer het harde hande en draag groffe klere ook ;
In haar oog is pa maar sondig, daar hy wyndrink en ook rook.
Liwer siit sy fyne handjis so as di studentjis het.
As sy een siin, word haar mondji in di regte plooi geset.
Boerevrouw, *oh, fie* ! hoe lelik ! predikantsfrou, ja, dit sal
Sy tog seker nog eens worde, *boere* kan *haar* ni befal.
Arme kind ! hoe te beklage, uit haar stand en sfeer geruk,
Ontefrede, morrend, sugtend het haar lewe gen geluk.
Ander mysiis siin sy trouwe, en sy *skryf di troudag op* !
Predikantjiis kom ni.........foei tog, en di kindliif raak gefop.
Fader, moeder, werk mar flytig ; *Susan* lees of speul klafiir,
Skryf 'n briif fol bittre klagte an Miss *Jane* fer haar pelsiir.
Mar *Miss Susan* word al oud al, mogelik is di praatji waar
Dat sy binne kort moet trouwe met 'n ouwe wewenaar ;
Di so as hy denk, braaf slim is, nou dis duidelik so ek meen,
As hy *Susan* trou dan het hy : *vrou* en *gouwernant* meteen.
Is Amerika syn preke dikwils sonder kop of stert,
As di preker mar kan skrywe, dan is daar syn preek feul werd.
Di syn arme kan bewege, swaaie nes 'n meulerad,
Stampe dat di preekstoel kraak en swete dat di druppels spat.
Hoor mar as daar iits verhaal word, England of Amerika,
Daarfan droom hul op di preekstoel en di boots hul hiir ook na.
" O, hoe plegtig !" " O, hoe dierbaar !" as jy uit di kerk uit kom.
Hoor jy roepe, enkle mense wat di kop skud is mar *dom*.
Engels, denke, Hollans prate, net fertale kom al an,
En dit is di foorberyding, dat ons taal mar trekke kan.
Mar o ne, gelukkig tog ni, ware leeraars is daar nog,
Wat studeer en enige werk doet, dat ons lank di houwe mog !
Droewig is dit so te skrywe, ons wens dat dit anders was,
En nou kom di Annekasi, ook weer net hiirby te pas.
Toen daar foor 'n tyd gelede, word gefraag dat ons moet bid
Fer ons arm Transfaalse broeders, hoefeul het toen stil bly sit ?
Toen Oom Paul en Oom Pieter, hiir was met ons Parlement,
Toen was daar gen enkel nuwsblad of hy maak dit tog bekend ;
Was hy frind of was hy fyand, hy het iits daarfan geseg,
Hy het dit of angeprese, of hy maak hul goed of sleg.
Mar di hooggeroemde GRISTEN, *bid fer Kerk en Maatskappy*.
Had gen woordji daarfoor ower ; di alleen het stil gebly.
Waarom ? Ja, fraag dit an my ni, di meneertjis moet dit weet,
Wat di mooie blaadji uitgeef ; ons sal dit so nooit fergeet !
As jou predikant mog frage : " teken dan tog daarvoor in,"
Denk dan an di Deputasi—seker kryg hy dan syn sin !
Mar daar het ons weer bewyse, wat hul doel en dryffeer is
ANGLO-*evangelisasi*, anders loop hul planne mis.
Daarom is di annekasi in hul oog 'n segen, ja,
En getuig fan Englands liefde fer di deel fan Afrika !
Di een, daardi, nog een, andre. word geprys en seer geroem,
Deur hul geesferwante word hul : *martelaars fan staat* genoem.
En wat Afrikaans of Hollans praat en as syn taal begeer,
Di is dwaas, 'n arme sukkel, freeslik dom en ongeleer ?
En as hy fan *reg* durf prate, word eenfoudig dit geseg :
" *Jou rumoer en oproermaker, weet jy dan ni* MAG IS REG.'

JAN WAT VERSIIS MAAK.

---

## Di Afrikaanse Taal.*

Ek is 'n arme boerenôi,
By fele min geag :
Mar tog is ek fan edel bloed,
En fan 'n hoog geslag.
Uit Holland het myn pa gekom,
Na sonnig Afrika ;
Uit Frankryk, waar di druiftros swel,
Myn liwe mooie ma.

Hul skel my uit fer Hotnots myd ;
Mar ek gé daar ni om ;
Want an myn lippiis kan jy siin,
Fan wat geslag ek kom.
Soet floei di woordjiis uit myn mond ;
Dit het ek fan myn ma ;
Mar as ek bid dan hoor je wel,
Ek is 'n kind fan pa.

Myn sussi, wat uit Holland kom,
Di hou ferniit haar groot :
Di lug is al te skerp fer haar ;
Sy is al amper dood.
Di dokters kom nou bymakaar,
Hul maak te saam 'n " Bond ; "
Mar tog met al di doktery
Word sy nooit weer gesond.

Myn niggi met haar stywe nek,
Di loop in rooi satyn ;
En baing jonkmans loop haar na ;
Sy denk hiir baas te syn.
Mar as di awentuurtji kom,
Dan is di klomp by my.
Dis " hartji " foor en " hartji " na :
" Laat ons 'n bitji fry. "

As ek mar eers myn fryer het,
'n Digter fol fan moed ;
Een wat my om myself bemin,
En ni mar om myn goed ;
Wanneer di fryer tot my kom
Fat ek hom by di hand,
En maak ek hom, hoe swak ek skyn,
Nog koning in di land.

Want ek het onder in myn kis
'n Ware towerstaf,
Wat ek nog fan myn ouma het,
En nimand weet daar af.

* O'ergedruk uit Ons Klyntji, Deel I, bl. 26.

Hef ek di staf op, "Moedertaal"
Dan folg di land my na:
En ek is net nou koningin
Fan heel Suid-Afrika.

NEEF JAN.

---

## Ons Afrikaanse Taal.

Ja, Afrikaans moet foorop staan,
Dan sal dit met ons beter gaan;
Want Afrikaans is plat en rond,
En groei mos goed op yge grond.
Ja, ons kan ook di Engels leer,
Mar Afrikaans moet ons mees eer;
En Hollans kan ons lees en skryf,
Mar Afrikaans moet bowe dryf.
Nou, Afrikaner, pas goed op,
Want Engels sal jou anders fop.
Di rooi-taal is mos rond en glad,
En wil te graag di foortou fat.
Mar hy moet nooit di eer ferkry,
Al sal hy daarfoor feg en stry.
Al is di Engels glad en rooi,
Di Afrikaans is plat en mooi;
Daarom sal nooit di Engels wen,
Al doen hy ook so wat hy ken.
Want al di tale in een skaal,
Sal Afrikaans tog ni ophaal.
Daarom laat ons taal gou klaar wees,
In Afrikaans wil ons mos lees.
Nou ja, ek sal mar hiirmeé stop,
Nou, *Klyntji* druk ons taal mar op.

P. P. SPIES.

Barendsfontyn.

---

## Di Engelse Afrikaners.

*Ons Klyntji*, jy is 'n liwe kind,
Jy word deur Engels ni ferblind.
Jy kom na al di kante rond
Met pure waarhyd uit jou mond.
Net reguit kom jy daarmé foor,
En almal moet dit fan jou hoor.
Tot d' name fan di jong geslag,
Laat jy ons nou o'er lekker lag.
Di arme goed, hul gé ni om,
Hoedat di spot oek o'er hul kom.
Hul denk: al 's ek 'n boere kind,
Di naam kan ek tog Engels bind;
Al is ek Jan of Koos gedoop,
Daarfoor sal ek daarom ni loop.
Mar Neef, en Nig, het julle gehoor;
Hoe *Klyntji* julle hart doorboor?
Jul denk dat jul in eer uitblink
Omdat jul name Engels klink.
Mar ag! jul is tog glad ferkeerd,
Denk tog ni jul 's daarmé ge'eerd.
*Ons Klyntji* fraag: "Wil jul baster wees?"
(In nommer 12 kan jul dit lees).
Di rooies lag jul uit as gek
(Omdat jul so hul foete lek).
Bespot word julle en ferag;
Wat anders kan jul oek ferwag?
Dis Engels praat en Engels fry;
Net waar jy kom kan jy dit kry.
Waar is dit so gesteld fandag?
Net by ons Afrikaans geslag.
Want watter nasi doen dit meer,
Wat hom met 'n freemde taal besmeer?
Nou, *Klyntji*, druk mar finnig op,
Ja slaan hul hard, al o'er di kop.
Al kry hul lywe dan ni seer,
Misskiin word tog hul hart ferteer;
Want ider sal dit lees en hoor
Wat jy so in hul ore boor.
Faarwel, *Ons Klyntji*, wees gegroet.
Al wat jy doen is seker goed.

C. L.

Waterfal, 12 Maart, 1897

---

## Klaagliid fan letter V.*

Ag, arme ek, O wé, O wé!
Ek's glad fergeet, ek letter V.
Ek is nou eenmaal so getref,
Fersleg, en dit deur letter F.

Myn héle krag is nou ontneem,
Myn folle "eer" daarby ontfreem,
Wat sal di ander daar fan sê?
Wi kan dit my fertelle, hê?

Fan fammeléwe af is ek
Nog nooit gebruik fer so 'n gek;
Ek was nog altyd groot ge'eer,"
En algemeen gerespeksteer.

Di Hollanders hou feel fan my,
Hul wil nog glad fan my ni sky,
Dis net di Afrikaners, wat
Fer my so gou-gou het laat fat.

Myn hele naam is nou fergaan,
Foei, "Klyntji" sal jy jou ni skaam
Want jy het dit so fêr gebring,
Dat ek ferstoot is uit di kring.

Hoe lank het ek ni goed gehou?
Gen plek het ek ferkeerd gebrou;
Ek was 'n frind fan almal saam,
En had by elk 'n goeie naam.

Dan was ek oek 'n goeie kneg,
Myn eer en naam was nooit fersleg,
En almal het fan my gehou,
Want ek was tog so goed en trou.

*O'ergedruk uit Ons Klyntji, Deel I, bl. 117.

Om so te sê, ek was folmaak,
Myn deug het nooit ni opgeraak,
In alles was ek goed, o ja !
Dit kan jul mos fer elk een fra.

Myn frinde, het jul nou gehoor,
Hoe dat myn naam tog is ferloor ?
Nog ni in di Hollander skaal,
Maar wel in d' Afrikaanse taal.

Ek sal nou mar myn lot betreur,
Ek is nou uit di taal geskeur;
Mar mog di dag tog spoedig breek,
Dat F geheel en al besweek.

STEPHANUS A. DU TOIT

Cloetes Pan, Strijdenburg.

---

## Antwoord fan letter F.*

Nou fat jou goed, myn sussi V,
En trek na Holland o'er di sé
Want daar in Holland is jou huis
In Afrika is jy ni tuis.
En fan myn frindskap tot bewys
Wens ek jou nog 'n goeie rys.
Mar moet ni nou wil kla teen my,
Wat onreg het deur jou gely.
Ek het jou nooit gen leed gedaan,
Mar jy het in myn plek gestaan.
Jy had di naam, ek had di daad,
Jy werd geskryf ek werd gepraat.
Ek deed di werk, jy had di eer,
Ek fraag myn reg, jy wil dit keer.
Lank het jy in *myn* plek gestaan,
Mar altyd kan dit so ni gaan.
Of wil jy jou daarin ferbly,
Dat ek altyd moet onreg ly ?
Né, fat jou goed en laat nou trek !
As een moes kla, dan is dit ek
Fer onreg my lank angedaan.
Mar 'k wil met frede jou laat gaan.
Faarwel dus, sussi, geen ferwyt !
Gé my 'n soen en sky ferblyd.

S.

# III.—Uit Ons Geskidenis.

## Hoe di Hollanders di Kaap Ingeneem het.

(*Fertel deur ou Danster, 'n Grikwa.*)

Myn liwe basiis, glo fer my,
So waar as waar di waarhyd is;
Ons Grikwas het toen nog gebly
Dáár waar di grote water is,
Ja, ons wat Grikwas is.

Een dag sit ons by di Plat Kop,—
Jul Duusfolk roep hom nou di Kaap,
'n Ding kom uit di water op,
Daar waar di son al aand gaan slaap,
'n Wit ding, nes 'n skaap.

Hy kom op uit diselfde gat,
Waar saans di son steek weg syn kop,
Eers was hy klyn en laag en plat;
Ons kyk en kyk; hy rys syn kop
En rys al hoger op.

Di ding kom nader, hy word groot;
Ons Grikwas kom toen by makaar;
Ons raak al sutjiis in di nood;
Di ding di lyk mos reg-reg naar;
Ja, basiis, dis so waar.

Ons hou toen raad, en ons hou raad;
Party flug bang bang na di krans;
En hy wat Kiwiit was word kwaad,
En sê: "Jul 's gek! Dit is 'n gans!
'n Grote watergans!"

Ons sê toen: "Ja," want hy is mos,
Kaptyn mos, hy wat Kiwiit is;
Hy roer syn kop nes 'n foor-os,
Toen hy ons sê wat dat dit is,
Ja, hy wat Kiwiit is.

En ons wat Grikwas, was, ons kyk,
Ons kyk, di ding word banja groot;
En altyd leliker hy lyk;
Ons word nou reg-reg in di nood;
Ons denk ons moet nou dood.

Toen fou di ding syn flerke op,
En hy gé klyntjiis af een kant;
En ons hou toen fer hom mar dop,
Hy gé meer klyntjiis, ander kant,
Hul sak af o'er di rant.

Ons kyk, ons kyk, wat Grikwas was,
Ons siin di klyntjiis, en ons beef;
Ons weet nou nog ni wat dit was;
Dit lyk fer ons di ding di leef,
Wat somar klytnjiis geef.

Di klyntjiis kom, hul kom nou an,
En ons wat Grikwas was, ons kyk,
En in di klyntjiis sit Duusman,
Wat naar en aardig fer ons lyk,
Toen ons hul reg b.kyk.

Di Duusfolk kom, hul waai di doek,
Hul waai, en wys di koperdraad;
Hul wys di koper, waai di doek;
Maak tekens, plek fan praat;
Hul wys di koperdraad.

En ons wat Grikwas was breng fet,
Tamaai fet skaap en bok en bees:
Hul gé ons klyn stuk koper net,
Ons gé tamaai fet skaap en bees;
Ons was nog dom gewees.

En hul wat Duusfolk is, hul sê,—
Dis waar wat Danster jul fertel,—
Hul wys toen hul wil grond ook hê,
So klyn mar nes 'n beestefel,—
Dis waar wat ek fertel.

Hoor nou hoe skelm di Duusfolk is,
Hul sny di fel in riimpiis rond.
En net so lank as di riim is
Sê hulle toen: dis hulle grond!
Hul meet al in di rond.

En ons wat Grikwas was loop weg,
En ons hou raad, en ons hou raad;
Ons maak toen plan ons wil nou feg:
Want ons was nes 'n slang so kwaad,
En ons hou lang tyd raad.

Mar foor ons met bakly begin,
Daar laat di Duusfolk fat en loop;
Hul kruip weer in di klyntjiis in;
Di groot ding maak syn flerke oop
Daar laat di Duusfolk loop.

En ons wat Grikwas was ons sê:
"Duusmanners! jul het ons gepiir!"
En ons hou raad en ons o'erlê
"Kom jul ooit in ons land weer hiir,
Dan frek jul almal hiir!"

En ons wat Grikwas was maak plan,
Ons maak toen reg ons boog en pyl,
Ons smeer di slang syn gif daaran,

Ons slyp toen skerp di fuurklip byl,
Wi Grikwa is, het pyl.

En hy wat Duusman is bly weg!
Di nuwe maan kom twaalfmaal weer;
En ons wat Grikwas is wil feg;
Mar Duusman hy kom nou ni weer;
Hy weet glo, hy kry seer.

En ons wat Grikwas was, ons wag,
Ons kyk, en kyk, di ding moet kom;
En wrintig, ja, ons kyk een dag,
Ons siin hom uit di gat uit kom;
Dis hy! ons ken fer hom.

Ons sê: "Duusman! jy frek fan dag!
Jou harslag, lewer, long moet waai!
Hiir in di sand sal ons jou slag,
En op di fuur jou fet uitbraai!
Jou harslag moet nou waai!"

Di ding fou weer syn flerke op,
Hy gé weer klyntjiis af, een kant:
En ons hou toen fer hom weer dop,
Hy gè weer klyntjiis, ander kant,
Hul sak af o'er di rant.

Di klyntjiis kom, hul kom nou in.
Di Duusfolk waai, hul waai di flag;
Ons siin groot koper lê daar in;
Ons Grikwas was toen bly, ons lag,
En dog ons sal nou wag.

En ons wat Grikwas was maak plan,
Ons wil eers di groot koper kry;
En dan frek jy net gou Duusman!
Dan sal ons jou an riimpiis sny;
Di Duiwel sal jou ry!

Di Duusfolk maak toen tekens weer:
Hul waai di doek, hul swaai di hand;
Hul wys ons moet hul help di keer
Groot koper uitsleep op di land,
Daar op di droge sand.

En hy wat wit mens is breng tou;
Hy span ons in en skré toen: "Trek!
En dan sal ons mooi handel nou!"
En ons trap fas dat ons wou frek;
Dis bo ons fuurmaakplek.

Di Duusfolk skré, hul maak lawaai;
Ons trek; hul steek fuur agter an;—
Di Koper hoes;—di derrems waai;
En in di lug di laaste man!
Wat leef di hardloop wat hy kan.

En hy wat Danster was en ek,
Ons merk toen eers ons is gepiir;
Ons hol tot hiirso by di plek;
En fan di tyd af boer ons hiir,
Hiir by di Grootrifiir.

S. J. D. T.

## Di jonge Thomas Woltemade.*

Dis in di froege morgeuur,
By di ontwaak fan di natuur,
By 'n stormwind wat onstuimig woei,
En met di woeste bare stoei,
Dat men fan af di Kaapse strand
'n Skip siin nader na di land,
In Juni fan di foorge eeu,
In sterwensnood met bang geskreeu.

Di sé di goi di skippe rond,
So woedend soos 'n leeu gewond;
Men siin di séfolk in di nood
Reeds worstel met 'n bange dood.
Hul worstel met di woeste sé,
Met angs en smart en ag en wé.
Onmagtig staan 'n trop op land
En siin dit an fan af di strand.

Daar kom 'n ruiter angesnel,
Wat om gen wind of golf sig kwel.
Jong Woltemade sal dit waag
Tot redding flug sé in te jaag.
Deur stormwind, golf en woeste baar
Naak hy di skip in doodgefaar;
Terug foer hom syn sterke perd,
Met twé geredde an syn stert.

"Gered! Gered!" roep hul an strand,
'n Juigkreet styg an alle kant.
Mar ag, hul skré op skip steeds meer
Di redder waag dit nog 'n keer.
Hy waag dit stout tot sewemaal
Om telkens twe uit nood te haal.
Mar toen hy gaan di agste keer
Sink man en pêrd in di sé neer.

Europa kan syn helde noem,
Ons sal ons Woltemade roem,
Wat feertiin man red uit di nood,
Hul lewe koop met yge dood.

*Di gedig is ingestuur deur A. J. C. fan Philipstown, mar in Hollans en in onmolike digmaat; ek het dit ferkort in Afrikaans bewerk.

---

## Litji Van 'n Voortrekker.

Myn ossewa, myn ossewa!
Ek wil jou deugde sing.
Skoon andre o'er jou traaghyd kla,
Jy is myn liweling.
Gé my mar net myn ossewa,
Dan sal ek na gen spoortryn fra.

Ek set myn Bybel in di kis;
Myn roer hang an di tent:
En binne al wat nodig is,—
Ek is an min gewend;—
Myn frou en kinders in myn wa,
En dan sal ek o'er niks meer kla.

Myn land is groot, myn land is goed.
Myn land is ryk en fry;
'k Het wild fer kos in owerfloed;
Myn osse ruime wy.
'k Sit soos 'n koning op myn wa,
Wi sal my in di ruimte pla?

So ry ek fort o'er berg en dal,
Gelukkig in myn lot;
Myn faderland is oweral,
En oweral myn God;
Rys ek dus op myn ossewa,
Ek dank myn God fer syn gena.

Myn perke is di hemeltrans,
So fêr myn oge gaan;
Bedags ry ek by sonneglans,
Snags by di heldre maan,
Of skyn di sterre op myn wa,
Dan hoef ek na gen pad te fra.

Ek frees gen Kaffer, Wolf, of Leeu,
Mar hou op God myn oog;
Hoe hulle brul, of raas, of skreeu,
Myn kruit di is mos droog;
Sit ek foor op myn ossewa,
Ek laat my deur 'n leeu ni pla.

Di grote boom di is myn kerk,
Wanneer dit Sondag is;
Myn ossiis wy; ek rus fan werk;
Myn Bybel uit di kis;
Ons sing en bid daar by myn wa,
Soos by di Kruis fan Golgotha.

Myn fooros is 'n trouwe diir,
Hy weet di pad te hou;
Myn agteros is 'n pelsiir,
Op hom kan ek fertrou;
Met sulke osse foor myn wa,
Sal 'k na gen pêrd of muile fra.

Myn osse fra gen foer of stal,
Hul soek mar self hul kos;
Hul dwaal fry rond in berg en dal,
In ope feld of bos;
Met frou en kinders by di wa,
Kyk ek myn ossiis lustig na.

Di Engelsman het ons ferdruk,
In fyne slawerny:
Mar afgegoi het ons syn juk,
Ons is nou frank en fry;
Fry sit ek by myn ossewa,
En sal gen freemde juk weer dra.

Myn plaas en goed het ek laat bly,
Ek soek 'n nuwe land;
Di mooiste plek wat ek nou kry,
Sal ek myn penne plant;
Dan bou ek langs myn wa 'n huis,
En maak my daar op nuut weer tuis.

T.

Gabrons, 21 7. '94.

---

## Di Bekommerde Huisfrou.

(*Tydens di Anti-Bandite Beweging*).

"Mar, froutji, jy was steeds so wel gehumeurd,
Sê, waarom dan nou tog so droewig getreurd?"

"Ag, man, kon ek anders, daar ons alle dag,
Met angs en met frese di Neptuun ferwag."

"Di Neptuun, myn froutji, o wees ni meer bang,
Sy kom ni, geloof my, sy syl feuls te lang."

"Mar, manliif, al toef sy wat lang op di sé,
Eens werp sy haar anker tog wis op ons ré."

"Dit is heel onseker, en ek glo dit niit
Foor dat ek di Neptuun hiir ankome siit."

"Sê, man, is di Neptuun dan ni onferwyld
Fan Bermuda met di Bandite gesyld?"

"Gesyld is sy seker, o ja dit is waar,
Mar dat sy ni uitkom, dit find ek so raar."

"Sy nader misskiin nog op hede ons strand,
En morge dan kom reeds di skelme an land."

"Hoor, froutji, ek śê jou, ek skeer ni di gek,
Di skip met Bandite, di Neptuun was lek."

"Lek sê jy, myn manliif; al was sy oek lek,
Lekkasi di stop met kaalgaar en pek."

"ô Ja, mar lekkasi en lekkasi is twé,
Sy had by swaar lek oek 'n storm op di sé."

"Men pomp by swaar lek, oek di storm di bedaar
Kyk, manliif, so kom sy tog weer uit gefaar."

"Né, frouliif, ek glo dat di skip is fergaan,
En al di Bandite leg in de Osiaan."

"As dit waar is, dan het di Here ferlos
Mar ag, dit het hul dan di léwe gekos."

"Hul léwe hoort God toe, is ons hul mar kwyt,
Dan dank ek di Hemel wat ons het befryd."

"Ek dank Hem dan same en lowe di Heer,
Wat oek o'er di sé en di storme regeer."

"Wees dan ni meer treurig, mar frolik myn frou,
Di Neptuun kom nimmer so as ek fertrou."

"Kom sy ni, Lord Grey stuur ons andere weer,
In Engeland, manliif, is duisende meer."

"Mar, frouliif, al stuur hy hul almal hiirheen,
En almal ferdrink, dan kom hiir tog gen een."

"Moet almal ferdrinke dan is dit tog bes,
Dat Grey sig bedenk en behou mar di res."

"Dit doen hy gewislik, wees dus mar te fré,
Grey stuur gen Bandite ons meer o'er di sé."

"Hoor, manliif, ek weet dit dat jy is di hoof,
En dus is dit billik dat ek jou geloof."

"Geloof jy, myn froutji, wel treur dan ni meer;
Jou droewig te siin dit ferdriit my so seer."

"Ja, manliif, blyf ons fan Bandite befryd,
Dan siin jy my weer soos tefore ferblyd."

"ô Mag dan di Here ons bede ferhoor,
Dat nooit 'n Bandiit weer ons rus kom ferstoor.',

"Ja, manliif, di Here hoor wis ons gebed;
Want altyd het Hy ons fan rampe gered."

SELA.

---

## Ter Nagedagtenis Fan Kommadant Louw Wippenaar.

*Gesneuwel op Thaba Bosigo, Aug. 1866.*

Sal freemde digters ons ferhaal
Fan hulle grote helde,
En sal ek in myn yge taal
Louw Wipnaar ni fermelde ?

Né Broeders Afrikaners, né !
Ons dappre blyf ons yge :
God het ons Wippenaar gegé :
Waarom sou ek dan swyge ?

Laat hul fan Tromp en Nelson roem,
En sulke grote name ;
As ek mar Wippenaar mag noem,
Dan sal ek my ni skame.

Hy is bo almal ferreweg,
Wat in di helde ry staat ;
Hul 't oek hul lewe neergeleg,
Mar tog ni fer di Frystaat.

Hy leg op Thaba Bosigo,
Gen grafsteen sal hy ferge,
Syn monument het God gebou,
Di Bouheer fan di berge.

Al moet ons dan so dikwils bloos
Fer onse arme nasi,
Gedenk an Wipnaar, wees getroos,
En fat dan weer koerasi.

HOOFREGTER REITZ.

---

## Di Moord by Moordspruit.

(*Bekroonde Prysfraag No. 1 uit "Ons Klyntji"*)

Di aand is so helder en liiflik en skoon ;
Natuur spry haar heerlikste luister ten toon ;
Di harte is almal so frolik en bly :
Want morre word Pieter Retief weer ferwag
En dan siin hul seker di saligste dag
Fan heel hulle lewe : dan's alles ferby.

Fergeefs het Retief hul gewaarskuw om daar
Solank as hy weg is, te bly by makaar ;
Fergeefs het hy self weer terug gelaat weet
Dat hul tog folstrek fan makaar ni moes sky,
Mar in hulle la'er op Doringkop moet bly ;
Hul luister daar ni na en wou beter weet.

Want pas was hy weg of hul kon dit ni hou
Om so by makaar daar te bly ni, en gou
Had hulle di planne ook agtermakaar
Om met hulle fé uitmakaar uit te trek.
Hul mening was : Pieter Retief was net gek :
Hul hoef ni te frees ni fer énig gefaar.

So trek hul in klompiis al langs di rifiir.
So fylig en rustig self waan hul dit hiir,
Dat hul fer hul fêr uitmakaar uit ferspry,
Want immers, di fréde met Dingaan was fas
En fan Sikonnelja ferwag hul gen las ;
Dit was dus onnodig iits foor te bery.

Di jongmense meeste was uit op di jag
En sou ni weer tuis kom foor hul kon ferwag
Dat Piet self sou trug wees. En ander was heen
Weer na di wat agter gebly het nog, om
Fer hulle di Drakensberg o'er te help kom ;
Di frouens was dus byna heelmaal alleen.

Mar nimand fan hul was fer onhyl befrees.
En morre...ja morre gewis fiir hul fees !
Want morre kom Piet Retief tuis fan Dingaan
Dan kan hul fertrek na di heerlike land,
Om daar hulle nasi fer eeuig te plant,
En nooit meer gen nood of ferdriit uit te staan.

Di land wat, as Eden so frugbaar en skoon,
'n Eeuige laggende lente fertoon,
Waar heuwels en felde, jaar uit en jaar in,
Met gras en met blomme so fraai is bekleed ;
Di land waar hul niks fan 'n winter af weet ;
Waar fréde en foorspoed en rus sal begin.

Di land waar hul fry fan di Engelse juk
Sal léwe ; en lyde sal keer in geluk,
Waar al hul beproewings ten einde sal gaan ;
Ferdrukkings, besware en droefhyd ferby
Sal wees : di ferwagting di stem hul so bly :
Tot laat in di nag hou di freugde nog aan.

Mar o ! hulle wis ni dat morre : di dag
Waarop hul di heerlikste uitkoms ferwag,
Waarop hul, hul innigste, furigste dank
An God fer Syn goedhyd en hulp sou betoon,
Dat Hy hul so mild en so ruim het beloon,
Na droefhyd en smarte so bitter en lank :

Waarop hulle angs en ferdriit sou fergeet,
En al hulle froegere kommer en leed ;
Wyl hul sou ferlos word fan moeite en frees :
So as hul onwankelbaar hoop en fertrou ;—
Hul wis ni dat di dag di treurigste sou
In heel hulle droewe geskidenis wees.

*
* *

Wat was dit fan fêr, di gestadig gedruis ?
Dalk water wat in di rifire so ruis ?
Of stormwind straks, wat di lug so laat tril ?...
Mar nader en harder en freesliker : hoor,
Di klank wat skrikwekkend di lugruim deurboor !...
'n Foorgefoel laat jou reeds béwe en gril,

O God fan genade !...ons raai mar te wel
Wat d' woeste en yslike dreuning foorspel !...
O ! wi sou di angs fan di frouens beskryf,
As hul so alleen in di hart fan di nag
Di wréde, afgryslike lot moes ferwag,
Wat d' hart laat fersmelt en di bloed laat ferstyf ! ?...

Mar né, hulle slaap gerus : kyk nou mar daar,
Hoe liiflik di kindertjiis lê bymakaar,
Met hemelse onskuld o'er hulle ferspry !...
Dit is of hul reeds al di engle ontwaar,
Waarmé hul so anstons foor Jesus geskaar
Sal wees : fan di wêreld en sonde befry ;

Daar lê hul en weet fan gen kommer of pyn :...
Wi foel ni iits hyligs, iits hemels en ryn
As hy hul daar so siin, deur engle bewaak,
Wat klaar staan om straks, op di liifde befel
Fan God, met hul siele na bowe te snel,
Om eeuige salige freugde te smaak ! ?...

En daar lê di mysi : sy droom fan 'n held,
Wat haar sal beskerm teen kwaad en geweld.
Sy droom fan syn liifde, so innig en trou ;
Sy droom fan 'n léwe fol soete geluk ;
Hoe teer sy deur hom an syn hart word gedruk ;
Deur hom wat sy liif het ; want...sy is syn frou !

En daar lê di moeder : haar arme omfat
Haar suigling, haar liifste, haar hyligste skat ;
Haar eersteling, wat sy fan God het ontfang.
Hy sluimer so soet an haar hart en so sag.
Hom op te siin groei in deug, liifde en krag,
Is al wat sy wens en om bid en ferlang !...

***

Met eens klink di uitroep : " Help ! kaffers ! op ! moord !"
Te laat : hulle angskrete word reeds gesmoord
Deur d' woeste afgryslike duiwels lawaai !
Reeds siin hul di wagens bestorm, en ferbreek ;
Reeds foel hul di yslike grillende steek
Hul liggaam deurboor, fan asgaai op asgaai !

" Barmhartige God ! het U ons dan ferlaat ?..."
So kerm en roep hul ; dog niks kon meer baat :
Gen trane help hiir ni : bloed !...bloed word ge-ys !...
Ferskeurende kréte...—o Skriklike nag !—
Fermeng sig te saam met di freeslik gelag.
En woeste barbaarse gejuig o'er di prys !...

Di kinders wat flus nog so soet en per paar
Geslaap het, word roek'loos geskeur fan makaar,
Of teun di wa-wile te pletter geslaan,
Of hoog in di lug opgegooi en gefang
Met lange asgaaie, waarin hul bly hang.
Wi kon di gesig fan di gruwels weerstaan ?...

Di mysiis, nog wanend feesfreugde te hoor,
Foel reeds hulle kloppende harte deurboor ;
Foel reeds hoe di bloed uit hul binneste stroom ;
Foel reeds hoe hul hart uit lyf word geruk,
Di harte wat flus nog fan fyne geluk,
Fan hylige liifde, so soet het gedroom !

Di moeder wat flus nog, fol innig geluk,
Haar liifling so teer an haar boesem kon druk,
Siin reeds hom geskeur fan haar : " Help, liwe Heer ! "
" O God fan genade en liifde ! ag, waar
Is U tog ?..." so gil sy ; mar reeds is dit klaar :
Ferskeurd en fertrap leg sy siilloos ook neer !

***

Waar is di ferbeelding en waar is di taal
Instaat di ontsettende skouspel te maal
Di morre ?.. Né, dit gaan bo menslike krag.
Ja, byna ondraaglik fer menslike flys
Tog was di gewaarwording wat daar ferrys
Fer hulle wat tuis kom toen net fan di jag.

En so 'n gesig daar hul blikke ontmoet !
Hul wagens an flenters, ferbrysel, bebloed ;
Hul frouens en kinders so gruw'lik fermink
Ja, al wat hul liif was en diirbaar lê daar ;
Hul lyke in hope gegooi op makaar !
Di kragtigste hart moes wel daarby fersink.

Kyk, daar by di lyk fan syn diirbare frou,
Wat naak in 'n plas lê fan bloed, fal hy flou,
Di man ! want...helaas ! sy is ope gesny ;
Haar ingewand is uit haar lyf uit geskeur,
Haar arms is af en haar kop middeldeur
Gekap en ...O, vreeslik ! kyk daar an haar sy,

Ag, daar lê haar kindji, di nek omgedraai
En fas an di grond gesteek met 'n asgaai !...
Syn enigste liifling, syn flys en syn bloed ! ..
O, gruwel ! gen sterfling kon so iits weerstaan !
*Syn* frou en *syn* kind...ag, kon hy dan nog aan
'n God glo fan *liifde, so yndeloos goed* ?...

En kyk mar di jongeling, skryende daar
Gekniil by di bloeiende liggaam fan haar
Met wi hy foorlank reeds ferénig sou wees !
Fan haar wat hom liiflik omhels het nog toen
Hy fan haar gesky het, en hy in di soen
Di suiwere gloed fan haar hart het gelees.

En daar lê diselfde hart koud an haar sy !
Regfêrdige God ! is dit freemd dan dat hy
Dit soen en weer soen en nog druk an syn bors ?
En béwende by al wat hylig is sweer
Om nimmer te rus ni alforens hy weer
Di lyk sou gewreek hê met bloed so bemors ?...

Toen hy haar gesê het : " Tot weersiin ! faarwel ! "
Het hy so 'n weersiin hom foor sou kon stel,
Wat alle beskrywing te bowe sou gaan ?...
Haar lyf met ontelbare gate deursteek ?
*Di* oge gesluit en *di* lippe so bleek ?
Di tolke waaruit hy haar hart het ferstaan ?

En kyk daar di fader hoe hy nog syn kind
Daar druk an syn boesem wat hy so bemind !
Di armpiis wat hom sou omhels hê is af !...
En kyk by di lyk fan syn moeder di seun.
Wat innig en béwend 'n soen nog druk teun
Haar kou'e gelaat fóór sy daal in di graf !

Dog wat sal ek langer na beelde nog trag,
Waar woorde te swak is en taal sonder krag?
Fergeefs is dit daaro'er myn hersens te kwel;
Want wi kan 'n denkbeeld maak wat of dit meen
Waar kragtige mans nes klyn kindertjiis ween?
Waar's hy wat so 'n skouspel sig foor sal kan stel?

O! kon hul nog glo an Gods liifd'rike wil
Wat alles beskik het!...Ja, luister mar......stil!......
Daar siin jy bloods hoofde gekniild hulle staan
En God dank dat Hy tog fer *hul* het bewaar
En nog sofeul *ander* in léwe het gespaar!...
En *ons*!...Ja ons wy hul gedagt'nis 'n traan.

## Di Dood fan Prins Napoleon,

*En di fylige terugkoms fan syn heldhaftige Wapenbroeders.*

Pluk takke fan di Mirte af!
En plant Treurwilge om syn graf!
Beklaag, beween di jonge held,
Wat dapper stiirf op 't oorlogsfeld;
Wyl fêr o'er sé syn moeder treur,
En nooit haar hart weer op kan beur,
En nooit haar hoof weer op sal hef,
Wyl dood haar liifling het getref.

Wat seg ek: beklaag en beween nou di held,
Wat hulploos fermoord is op Sululands feld?
Ag né wat ferheug jou en juig frolik nou!
Wat sal jy om Lœ-Lœ syn dood nog gaan rou?
Kyk, jonge Napoleon leg dood op di feld,
Mar fylig terug is elk Engelse held!

Di Brit is bo, in alles bo!
In Afrika moet elk dit glo.
In hardloop is di Brit ook bo!
Dit sal nou Afrika wel glo.
Want fylig is di Britse held,
Wat spat geset het uit di feld;
Syn gas, syn wapenbroer, di bly
Daar agter om syn dood te kry.
Ja, selfs Napoleons kan ni, soos dit lyk,
So hardloop soos Luitnants fan Englands ryk;
Of so gepas en so betyds laat stryk,
Om hulp te haal en aans weer te kom kyk.

REPUBLIKYN,

*In Jingoland July 1879.*

## Di Yselike Neerlaag,

VAN DI ENGELSE TROEPE BY ISANDULA, IN SULULAND.

*Wysi: Gesang 36.*

Vreselike tyding,
Droefhyd, gen ferblyding,
Kom uit Sululand.
Laat di klaagstem hore,
In 'n iders ore,
Tot di ferste strand.
Oweral,
Langs berg en dal.
Juig di woeste Sulubende,
Nou o'er di ellende.

Twalef honderd lyke,
Arme en ook ryke,
Fan di Britse mag,
Leg daar onbegrawe,
Aas fer giir en rawe,
Wi had dit ferwag?
God di Heer,
Aleen regeer,
Ja, Hy slaat en Hy ferneder,
Mar Hy help ook weder.

Laat ons in di lyde,
Ons tog ni ferblyde,
Broeders in Transfaal!
England ni ferdoeme,
Yge krag ni roeme,
En daar nooit op smaal.
God gebied: (Spr. 24: 17, 18.)
"Verheug u niet
As uw fyand is geslage,
En myn straf moet drage."

Goed en flag ferlore,
Was dit hul beskore?
Broeders juig tog niit!
Dit kan ons oek treffe,
Wil jou ni ferheffe,
Tot di Heer dit siit.
Sulk een ramp,
Trof nooit ons kamp.
God doet dit om ons te leere;
Geef dan Hem di eere!

Had gen Anneksasi,
Mar Konfederasi,
Nou ons folk fereen;
Ons had as 'n broeder,
Kinders fan één moeder,
England hulp ferleen,
Twedrag het
Dit ons belet;
En nou juig di woeste Hyden
Dat ons is geskyden.

Moet dit dan so blywe?
Sal ons langer kywe?
Né, ons help makaar!
Frinde wil ons worde,
En di woeste horde
Sal dit dan gewaar!
Engeland!
Daar!—neem ons hand!
Ons sal dapper met jou stryde!
Met jou same lyde!

Ons maak ons bepaling,
Ons fraag gen betaling,
*Geef mar net ons land!*
Dan kan jul gelowe,
Met di hulp fan Bowe,
Hou gen fyand stand.
Neem ons hand,
Mar geef ons Land,
*En herroep di Annekksasi!...*
Wee dan,—Sulunasi!!

---

## Di Klaagliid fan di laaste Boesman.

O'ergedruk uit *Ons Klyntji* Deel I. bl. 39.

Ag! arme ek, wat sal ek nou begin?
Ek 's fan ferdriit al half af fan myn sin,
Myn hele nasi 's uitgeroei,
Ek is di laaste een.
Daar 's gen gena en gen barmhartighyd.
Geweteloos en sonder eerlikhyd,
Het ons di Duusman uitgeroei;
Ag! ek is sat geween.

Myn hart smelt weg, myn ganse liggaam beef,
As ek bedink hoe lekker ons 't geleef
Foordat di wréde duwelsgoed
Ons land het ingekom;
Mar hulle het 'n donkre onweerswolk
Gebring o'er ons en ower land en volk,
Hul hand is rooi fan al ons bloed;
Myn tyd! né, ek word stom.

Ons was di beste, ons was di eêlste ras
Fan mense, wat ooit hiir in land in was:
Di nasiis was fer ons net bang,
En durf hul dit ooit waag
Om te perbeer om met ons te bakly,
Al moes ons dan ook baing maal hard stry,
Of duur di oorlog somtyds lang,
Hul kry di onderlaag.

En is di oorlog dan na 'n harde stryd
Ferby, dan ken ons niks as vrolikhyd,
Ons weet fan niks as net plesiir
En grappe heel dag deur;
Mar dit is alles nou ferdwyn;
Ons ynde was ferdriit en smart en pyn,
Ek is fandag alleen nog hiir
Om alles te betreur.

Myn frou is dood en al myn kinders saam.
O! Duusman, Duusman! sal jy jou ni skaam?
Myn frou was my 'n goue kroon;
Myn kinders kosbre pêrls.
Myn ma en ta, myn boetiis klyn en groot,
Is almal 'n prooi fan boer syn lood:
'n Bitt're dood, dit was di loon
Fan al di brawe kêrls.

Dis nog ni al, mar waar is al di wild
En ongediirtes fan ons suid land mild?
Kameelpêrd, kwagga en di gnoe,
Di buffel en di eland,
Di dodo, hartbees en di fet sékoei,
Is almal nou ferjaag of uitgeroei,
Renosterbok, en di koedoe,
En ook di olifant.

Ons bome en bos, waar ons so trots op was,
Is weg, jy siin nou net karro en harde gras,
Daar op di flak waar ons famleê
Geskiit het di fo'elstruis;
Waar wild fan alle soorte het gewy,
En ons hul fang of onder gifpyl kry,
Daar loop nou net di Duusman's fé,
En daar staan nou syn huis.

Hoe baing, as ons fan di jag di aand
Terug kom met 'n fet fo'elstruis of eland,
Hoe frolik is di kinders dan!
Dis niks as sing en dans!
'n Jong Boesman syn eerste wild se flees
Is oorsaak fan 'n grote freugdefees;
Di mytjiis dans dan wat hul kan,
Daar onder boom of krans.

Waar is di plesirige jonge myde nou?
So fris en fiir, met fraaie liggaamsbou,
Met hul fraaie swarte ogiis,
En stemmetjiis so sag
En liif, dat hul di jongfolk daarmé to'er?
Hul 's weg, di mooie mysiis, wreed fermoor,
Waar 's di kinders met hul bogiis
Wat om ons speul en lag?

Hiir op di skone berge het ons fry
Geswerwe, met ons froutjiis an ons sy,
In freugde en in genot
Fan Gods ryke natuur,
Mar al di da'e is nou fer ons ferby,
En ek 's di laaste wat het o'ergebly,
Om op di berg te ween ons lot
In d' stille awend uur.

Ons folk is glad deur jul glad uitgeroei,
Jul 't nou ons land, waar eertyds heuning floei,
Mar kyk di land is niks meer werd.
Daar 's niks as plaag op plaag.
Di sprinkhaan, droogte, rispes, word al meer;
Di siiktes wat jul fé en self ferteer.
Di sal jul ook ferjaag!

Ja, Duusman, jy het wel ons land ontfreem,
Mar tog ons eer kon jy ons nooit ontneem.
Gen enkel man was ooit jou slaaf;
Want fryhyd was ons leus.
Ons eergefoel en adel was te groot,
Ons sterf so liif di gruwelikste dood
Foor dat ons ooit di kneg of slaaf
Fan 'n ander folk sou wees.

Di Kaffers en di Hottentot het jy
Gou tot jou kneg en onder jou gekry;
Mar Boesman het syn eer behou;
Dog, waarom meer geseg?
Jy sal o, ja fer di onskuldig bloed
Gewis, en seker eenmaal swaar moet boet,
Daar stroom di Grootrifiir, en nou
Neem hy my sé toe weg!

M. H. NESER.

[Dis fluks fan di *Boesman* syn standpunt, mar wi sal nou di *Duusman* syn standpunt ferdedig in 'n gedig, as antwoord hiirop?—RED. O. K.]

---

## Antwoord fan di Duusman an di Boesman.

Oergedruk uit *Ons Klyntji*, Deel I, bl. 52.

[Di leser sal wel doen met di twé gedigte bymakaar te neem en di ferse met makaar te fergelyk, want dis fers fer fers beantwoord.—D.d.T.]

Ja, Boesman, ja, jy het dit seker swaar.
En feul fan wat jy daar fertel is waar:
Jou héle nasi 's uitgeroei.
Ek is daarom so bly.
Daar was gena, en ook barmhartighyd:
Had julle slegs 'n gryntji eerlikhyd
Mar jul het kwaad gedoen, geknoei;
En het jul loon gekry.

Nou smelt jou hart, en ook jou lyf di beef;—
Dis om di gruweldaan, wat jul 't bedreef
Met onse fé, en onse goed,
Waar ons het gekom.
Ons wou fer julle lig en segen bring;
Mar julle het fer ons geterg, gedwing
Ons hand te fêrwe met jul bloed,—
En nou hou jy jou stom!

Jul was di eêlste ras, (mar in jou oog),
Wat woon in di woestyn, so bar en droog;
Di nasiis was fer julle bang!—
Ni om jul moed of krag!
Mar om jul listig en ook so skelm was:
Jul skiit met gifpyl uit di lange gras,
Bekruip jou fyand nes 'n slang,
En 't feel so omgebrag.

En is jou fyand dan also fermoor;
Of het jy skaap of bees fan my fersmoor,
Dan juig jy met barbaars plesiir;
Dan is jou siil gerus!
Mar dit is alles nou ferby, siin jy;
Jul het wat jul gesoek het nou gekry,
Daarom staan jy so droewig hiir;
Jou lamp is uitgeblus!

Jou frou is dood, en al jou kinders saam,
Ni ek, mar jy, jy moet jou daaro'er skaam!
Jy was di oorsaak fan hul dood:
Deur sleg behandeling.
Jou ma en ta, jou boetiis klyn en groot,
Hul almal leefde fan gesteelde brood,
Hul 's almal net so sleg en snood,
Soos jy ellendeling!

Di wild wat folop was in gras en riit,
Di het jy met jou gifpyl dood geskiit;
Kameelpêrd, kwagga, en di gnoe,
Di buffel en d' eland,
Di dodo, hartbees en di fet sékoei,
Het jy totaal ferjaag en uitgeroei,
Renosterbok en di koedoe,
En ook di olifant!

Di wilde bome en bos het ons ferbrand,—
Mar frugtebome in di plek geplant,
Di flaktes het toen woes gelê,
En nou is dit bebou,
Daar waar di leeu en tiir geloop het toen,
Daar staan ons koring en ons gras nou groen,
(Wat wil jy nou nog beter hê?)
Daar woon ek en myn frou.

En as jy fan di jag kom en hul hoor
Jy het myn skaap of selfs myn kind fermoor,
Wat na myn skaap of bok moes kyk,
Hoe dans di mytjiis dan!
Di moordenaar, di word geprys, gefiir;
Syn bloeddors word gewek, soos by 'n tiir.
Dan moor jy meer, en steel jou ryk,
En klage jy nou, man!

Jy fra: waar is di jonge myde nou,
Tesame met jou kinders en jou frou?
En sê, ek het fer hul fermoor,—
Mar dit is mos onwaar.
Het jy di pokkiis, masels, al fergeet?
Di het hul weggemaai, dit moet jy weet!
En d' mans het hul daar by di stoor
Glad dood gesuip. Hoe naar!

Ja d' gate in di berge, di was mos
Geful met allerly gesteelde kos,
Daar leef jy met jou frou en kroos.
Mar dit is nou ferby!
Jy is di enigste wat my nog pla,
Gelukkig is jou tyd ook om weldra,
Dan gaan jy heen. Tot welk een troos
Is di gedagte my!

Ja, heuning het gefloei daar uit di rant!
Mar jul het mos di by se nes ferbrand;
Ferwoesting was mos steeds jul lus.
Di wiil het nou gedraai.
Ons boer met wingerdstok, met graan, en fé,
Hiir fan di Kaap tot an di Sambesé
Ons het nou frede, ons het rus,
Nou kan ons saai en maai.

En dan durf jy nog praat fan roem en eer:
Né, skelmstuk en ontrou besit jy meer.
Ja, jy het liwer dood gegaan
As om te werk fer kos,
Ons wou gen een fan julle neem as slaaf.
Want julle was te eerloos, onbeskaaf.
Daarom het ons fer jul laat staan,
Daar in di berg en bos,

Di Kaffer en di Hotnot was ook sleg,
Mar ni so erg soos jy; hul werd ons kneg,
Ons het fer hul beskaaf, geleer,
En nou is hul tefré;
Mar jy staan nou alleen, en moet nou boet
Fer al di kwaad en ook onskuldig bloed,
Waarmé jou hande is besmeer.
Laat trek mar na di sé!

D. P. du Toit, (G.sn.)

Daljosafat, 22 Mei, 1896.

---

## Foor Honderd Jaar en Nou.

O'ergedruk uit *Ons Klyntji* Deel I, bl. 145, 1896.
(BEKROONDE PRYSFRAAG).

*Oupa Spreek.*

Toen Ouma getrou het—dis dikwils ferteld
Toen was dit in Afrika anders gesteld.
Hul praat fan Fooruitgang, di jonge geslag;
Mar dis Agteruitgang, as jy dit betrag,
Toen werk elkeen flytig fer syn stukki brood,
En roep tot di Here in foorspoed en nood.
Mar nou is daar wynig wat nog werk met flyt;
Elk soek na ferstrooiing en mors met di tyd.
Fan handel en kwansel wil elkeen bestaan;
Kan hy mar syn sak ful, wat gaan hom dit aan?
In handel word eerlikhyd skaars nog gekend,
En nimand bemerk dit, jul word dit gewend.
Lees mar di fandisiis in enig koerant,
Wi glo soos dit daar staan? Gen mens fan ferstand.
Hy lees: "Honderd perde—opreg—gedresseerd"
Hy kom daar, dis knolle, brand ma'er, ongeleerd.
Daar staan: "Duisend skape (daarby) ekstra fet."
Hy kryg daar feul minder, en slagbaar mar net.
Daar 's nimand wat nou adfertensiis meer glo.
Mar wi neem dit kwalik? Hul dink dit hoort so.
Toen kon jy feul meer op 'n man se woord gaan,
As nou op kontrakte waar getuige by staan.
Toen sou nog gen mens jou gefop he, mar nou
Kan jy self jou fader of broer ni fertrou
Toen was daar nog liifde en waar godsdiinssin,
En Gods hylige woord nam di eerste plaas in.
Mar nou lê di Bybel in d' kas opgesluit.
En kom daar heel selde of nooit ni meer uit.
Behalwe as Meneer kom huisbesoek hou,
Dan kry hy di kans om di lig te anskou.
Fan "novels" en "songs" is di boekrakke fol.
En daardeur di jongfolk se koppe op hol.
Di modes, geleerdhyd en hoogmoedighyd
Neem nou di plek in fan di nederighyd.
Toen ry hul na kerk toe om Gods Woord te hoor
Met di bokwa en met di span rooi osse foor.
Nou ry hul met "spider" en twé hingste daarfoor,
En ni om Gods hylige woord daar te hoor;
Maar wel om di nuutste toilet te kom wys,
want dit kom fan di Kaap fer 'n weergase prys.
Toen dra hul 'n hoed, broek en baatji fan fel;
Nou lakense broeke met 'n kyl en manel.
Toen was elk in syn stand tefrede en bly,
En nimand, hoe arm, het di ryke beny.
Di boerseuns hul hande was grof fan di werk,
En di kerels was kragtig, gesond, fluks en sterk.
Nou leer hul in skole di Engels gebrou,
Of stap in di straat soos 'n mannetjiis pou,
Met handskoene an, sigarette in di bek,
Bouky foor di bors, en 'n das om di nek,
Terwyl hy lafendel so ryklik gebruik,
Dat j' bokand di wind hom 'n myl fer kan ruik;
Om ni eens te praat, as hy soms wil gaan fry,
Fan di hingste en kar waar 'n groom dan me ry,
Di noointjiis het toen nog gewas en gestryk,
Di koeie gemelk en na di potte gekyk.
Nou sit hul klafiir speul, en sing fer hul hees,
Of lê op hul rug in 'n "novel" te lees,
Of staan foor di spi el, fer haar self te bekyk;
Trek haar mond op 'n plooi om te siin hoe dit lyk.
Toen kom di famili met elk nuwejaar
Fan fêr en naby op 'n plek by makaar.
En dan ken di freugde gen paal of gen perk;
Want almal is frolik, gen een dink om werk.
Nou gaan ons rond flenter, maar stuur an makaar
Mooi kaartjiis met wense fan seen fer di jaar;
Mar tog gaan ons hart met di wense ni saam.
Ons stuur wel di kaartji, mar net fer di naam
Toen was hul tefrede met 'n ruwe klyn huis
En mama kook buite nog, sonder kombuis
Nou is ons reeds an palyse gewend,
Met pragtige, kostbaar en fraai meubelment;
En ma moet 'n "stove" hê, na d' heel nuutste smaak,
In d' Kaap of di Baai, né in Swede gemaak.
Toen maak jy jou warm by 'n stoof of 'n pan,
Met kole daarin, net so goed as jy kan;
Nou moet daar 'n Engelse kaggeltji staan,
Gordyntjiis daarfoor en 'n strikki daaraan.
Toen het nog di kinders kaalfoete geloop;
Nou word fer hulle blinklere skoentjiis gekoop.
Pa steek saans 'n doppi en stap di kooi in,
En smorrens op weer, foor hy iits gaan begin,
Nou lê di jongkerels dronk in di kantiin
En bakly en biljart speul is al wat jy siin,
Toen spreek hul makaar an as Niggi en Neef
As Oom en as Tante; want dit lyk beleef;
Mar nou is dit Mister net al wat jy hoor,
En Missiis en Miss kom daarna en daarfoor.
Want toen 't hul makaar mos nog liifde bewys,
Maar nou is dit alleen so koud as di ys.
Toen hang knapsakkiis geld an di hanebalk fas;
Mar nou is di beurs leeg en d' plaas is belas.

M. H. Neser.

---

## Foor Honderd Jaar en Nou.

*Ouma Spreek.*

F oor honderd jaar was dit mos anders gewees;
O ! ou mense sê dit in droewige gees,
O ns het toen meer liifde en frede gehad,
R ooinekke se "nonsens" was toen ni in ons pad.
H oe lekker het ons ni di "ou tyd" geniit,
O ja! baing soorte fan dire geskiit.
N é, nou is dit anders, dis alles ferby,
D i "ou tyd" is ewig fan ons nou gesky.
E k siin als is ferby, ek hoor nou niks meer
R ooinekke se "maxims" en staal ko'el geweer;
U is al wat ek siin en dis al wat ek hoor.
J a di liifde en frede is nou glad fersmoor.
A g! waar lê di fout dat di dinge so kom?

**A** s ek daaro'er na dink dan raak ek ferstom.
**R** aai, weet jy hoe was dit in d' "ou tyd" gewees?
**E** n hoe dat 't gesteld was met jou perd en bees?
**N** et waar hul geloop het daar was hulle fry:
**N** ou ni meer, ons felde is nou mos gesky.
**O** né, di skut is daar, laat hulle o'ertrap
**U** it jou hand word hul daadlik weggeskrap.

* * *

**O** waar is tog di oue dag?
**U** it weemoed slaak ek di geklag.
**M** oeit' en ferdriit is nou ons lot,
**A** g! waar is tog di freugd, myn God!
**S** o sukkel sukkel gaan ons aan.
**P** lesiir en skoonhyd is fergaan;
**'k** Roep nou mar net di Here aan,
**E** n hoop weldra na Hom te gaan.
**E** n straf Hy nou ons folk en land,
**K** us ek syn liwe faderhand.

Stephanus A. du Toit

Cloetes Pan, Strydenburg.

---

## Dapper Dirki Uys.

(*Bekroonde Prysfraag No. 2*).

Toen Piet Uys di droefe tyding
Hoor fan Bloukrans moordgekryt,
Trek hy foorwaarts tot befryding
Fan syn friinde, naar di stryd.—
Ja, as straffer, teen di kaffer.

Met syn klompi dappre mense,
Kom hy ewe moedig an
Na Dingaan syn stad syn grense,
Om Dingaan daar as 'n man
Te klop hiirna, en weg te ja!

Mar om nou hul wens te kry, moes
Hul 'n kloof deur na di stad,
Sodat hul seer stil toen ry moes,
Dat hy gen alarm kon fat;
En dus klaar is as hul daar is.

Mar Dingaan het hulle reeds al
Fêr siin ankom; was dus klaar;
Reken dat fan dag hul sweet sal,
As hul hom durf anfal, waar
Hy syn woning het as koning.

So kom Uys toen met syn manne
Ewe stil di bergkloof deur,
Reguit in Dingaan syn hande;
Want, wat anders kan gebeur,
As daar Dingaan hul siin ingaan?

Want Dingaan het reeds syn bende
Kant en klaar gestel fer feg;
Ja, net o'eral was te finde
Kaffers wat in skuiling leg,
Agter bosse en klip, by trosse!

Ewe stadig kom di boere,
En met moeite deur di dal,
Sonder frees en sonder loere
Agter klippe, bos en wal;
Of hul daar ni iits gewaar ni.

Ewe skelm weer leg te loere
Al di kaffers waar hul skuil,
Totdat Uys en al di boere
Naby was, toen 'n gehuil
Diin tot teken—dood te steken!

In 'n ogenblik toen was dit
Of di hele bergkloof leef,
Want net waar jy kyk, daar was dit
Kaffers! Dis of alles beef,—
Berg en klowe, onder, bowe!

Al di boere was fersla'e
Wis ni wat hul nou moes doen,
Of hul staan of weg sou ja'e
Want di Soeloe was al toen
Hul dit merk ni teen te werk ni.

Ja, hul was al glad omsingel,
Toen hul eers di kaffers siin.
Waar is hul beskermingsengel,
Pieter Uys, so braaf as tiin
Nou, dat hy ni hul befry ni?

Of hul raad gé wat hul doen moes
In di nood waar hul in is?
Of hul feg, hul moeder soen moes,
En of hulle onbeslis
Hiir bly staan moes, en ni gaan moes?

Mar, o! né! Piet Uys di waak nog!
—Hul was mar ferbouwereer—
Hoor! daar spreek hy, en hy raak nog
Glad ni in di war! Wanneer
Hy iits anseg moes, dit gaan reg!

"Regs omkeer!" so roep hy wakker,
"Daar is nou gen ander kans
"As terug o'er feld en akker,
"Waar ons flus gekom het langs,
"Deur di poort dáár, daar-di poort daar.

"Laai jul roers nou algar, friinde;
"Wees gereed en hou jul koel;
"Skiit gelyk soos eensgesinde,
"As 'k di woord gé fer di doel!
"Skiit 'n pad deur, en laat fat deur!

"Nou dan! Foorwaarts! doen jul bes nou!
"Toon nou wat 'n boer kan doen!
"Toe nou! manne, skiit en kwes nou!"
Paf! paf! paf! skiit hul, en toen...
Bajang Soeloes fal gefoelloos!

"Toe nou! storm nou o'er di lyke,
"Deur di pad wat jul daar siin!
"Nou moet jul gen frees laat blyke!
"Nou fer lewe—dood misskiin!"
Roep Piet Uys uit, bo d' gedruis uit.

Mar dit het ni so foorspoedig
Toegegaan ni as ons meen.
Want al was di manne moedig
Daar was baing folk waarteen
Hul moes stryde, onder lyde

Hul moes klippe, bosse ower;
  Lopiis deur en klowe langs;
Banke af en rante ower;
  Dus daar was fer hul gen kans
Feel te ja'e mar te kla'e.

Dog hul moes mar ewe stadig
  Ry, om hul ni te beseer
Teen di rotse; ongenadig
  Jaag hul op di glyktes weer,
Ja, hul kuipe di moes kruipe.

Agter kom di swartgoed woedend,
  Skreeuwend an met woes getiir;
Sommige fol sand en bloedend;
  Wreed, boosaardig soos 'n diir,
Wat geterg is en fererg is!

Ongelukkig kry di boere
  Toen 'n lelik diip rawiin,
Waar hul weg toen dwarsdeur foere!
  As hul ni hul dood wou siin
Moes hul gou mar daar deur nou mar.

Deur hul toen so stadig ry moes,
  Dam di kaffers hulle in;
Sodat hul toen weer bakly moes,
  Dat di swartes hulle sin
Ni ferkry kan en foorsny kan.

Mar ferniit was dit toen alles,
  Want di kaffers storm ferby,
Skreeuwend of hul algar mal is.
  Bolangs teen di berg syn sy
Om hul foor te keer in d' poorte.

Dog di meeste fan di boere
  Was al toen di kloof al uit,
Deur di poorte en and roere
  O'er 'n g'lykte dat dit fluit!
Hul 's ferlos uit berg uit, bos uit;

Dog Piet Uys met twintig manne
  Het di kaffers afgekeer
Fan di flugtende kommande,
  Net toen hul di berg kloof weer
Het ferlate. (Wat sou 't bate!)

Weder gé Piet Uys di plan om
  G'lyk te skiit en dan te jaag.
"Kom ons fry of kom ons dan om,
  Dis daarheen! wat sal ons klaag!
Maak gou! Laai nou! Moet ni draai nou

Skiit en jaag nou fer jul lewe,"
  Roep Piet Uys, en Paf! Paf! Paf!
Wi word daar 'n steek gegewe?
  Fal daar fan syn ryperd af?
Wyl syn frinde jaag soos winde!

Ag! dit is Piet Uys wat bloedend
  Swaar gewond daar nederstort!
Wyl deur kaffers wreed en woedend
  Hy geheel omsingeld wor
En asgaaie na hom saaie!

Durki Uys 'n twaalfjaar knapi,
  Wat oek op kommande was.
Was oek saame met syn Papi,
  Toen hul so omsingel was,
En hul wa'e moeste ja'e.

Mar hy het oek met di ja'e
  Iits hoor fal en omgekyk;
En, ag! hoe was hy fersla'e!
  Daar siin hy syn Pa sen lyk
By Swart taters, Boere haters!

Toen kon hy homself ni keer ni,
  Mar deur liifde angefuur,
Siin hy glad gen kaffer meer ni
  Ja syn wakker ryperd stuur!
—Dryf hy nader na syn fader!

Liifde gé hom moed en kragte.
  Want dri kaffers fal gewond
Foor hy self deurboord fersmagte,
  Eer hy neerfal op di grond
Jong mar dapper! waar is knapper!

Dirki Uys? gen édler jonge
  Kry jy op di wereld rond!
Afrikaners! roer jul tonge!
  Prys Dirk Uys met hart en mond?
Wi op aarde haal syn waarde?

Trots kan Afrikaners wese
  Op 'n kind soos Dirki Uys!
Klyne held! hy ken gen frese
  Fer asgaai of Swartgespuis!
Siin gen nood ni! frees di dood ni!

Afrikaanse faders, moeders.
  Spreek tog fan hom met jul kroos!
Fuur makaar an susters, broeders!
  As jul merk jul 's liifdeloos!
Prys hom fóóral eer hom oral!

Hou hom altyd in hoogagting
  Kinders fan Suid Afrika!
Neem syn foorbeeld in betragting!
  Folg syn trou, moed, liifde na!
Laat na louhyd en ontrouhyd.

B. R. BUYS.

---

## Di Gedenkskool Geopend!

Kom frinde, kom kinners, kom sing almal saam!
Kom prys en kom lowe di Here syn naam,
Fertel al syn wonders, syn dade maak groot,
Hy red en *Hy* help ons in lewe en dood.
Gedenkskool geopend? Dis werk fan di Heer.
Syn bystand was sigbaar,—wat wens julle
meer?
Di stap was wel moeilik, mar Jesus so goed
Di geef an syn dinaars, di krag en di moed.
Di frindelike Herder so goed en so trou,
Siin neer uit di Hemel, fanwaar hy anskou
Hoe lammertjiis dwaal, wat selde een find
Om hulle te leer hoe Hy hulle bemind.
Hul hoor dit in Engels, mar het gen begrip;
En sit in di skool nes 'n blok of 'n klip,
Di kwartuur of halfuur is somar verby,
En dan met di "lesse" di Bybel opsy.
O sing en fermeld dan di lof fan di Heer,
Syn wyshyd en goedhyd sy ewig di eer!
Hy roep tog ni kinders fan England alleen,
Mar Afrikas soontjiis,—Syn werk sal Hy seen.
O stuur dan tog ouwers jul kinders almaal
Uit Vrystaat, Koloni en fêr uit Transvaal;
En bid dan, en smeek dan, gedurig nog meer
Om hulp en om bystand, om seen fan di Heer.
Kom loof en kom prys dan di Here syn naam!
Kom ouwers en kinders kom almaal te saam,
Fertel al syn wonders, syn dade maak groot,
Hy red en Hy help ons, in lewe en dood!

P.

---

## Nag en Dageraad in Matabeleland.

Wat geestedrom hou wag,
Wat geestedrom hou wag by nag,
Op Matabele- berge,
Met aaklig rougeklag?...

Daar rys 'n reusgefaart,
Daar rys 'n reusgefaart uit d' aard,
Omring fan swarte geeste,
In impis rond geskaard.

Hy rys sig statig op,
Hy rys sig statig op en klop
Tot drimal op syn skildfel;
Toen spring di geeste op.

Hul dans al in di rond,
Hul dans al in di rond, di grond
Dreun fan hul foetgetrappel
En krygssang uit hul mond.

Dit dreun fêr deur di lug,
Dit dreun fêr deur di lug, 'n gesug,
'n Gesteun, asgaai gekletter,
Waar uil en wolf foor flug.

Hy hef syn skildfel op,
Hy hef syn skildfel op en klop
Tot drimal met syn kiri,
Toen was di dans gestop.

Hul fal almal fooro'er,
Hul fal almal fooro'er, en hoor
Wat hul Kaptyn sal spreke;
Gen asem word gehoor.

"Kom, kroos fan Matchobaan,*
Kom kroos van Matchobaan, hoor aan:
Hoe julle, ontaarde lafaards,
Myn ryk het laat fergaan.

"Fanhiir tot in Natal,
Fanhiir tot in Natal, o'eral
Bewoon was heel di wereld
Met stamme sonder tal.

"Mar fêr fan uit di Noord,
Mar fêr fan uit di Noord, kom foort
Held Gaka, met syn impis,
En het hul uitgemoord."

Hij ful syn hand met as,
Hij ful syn hand met as fan gras,
Wat wegbrand foor syn fingers,
Net soos foor fuur di was.

Hy blaas di as toen weg,
Hy blaas di as toen weg en seg:
"So 't Gaka oek di lafaards
Fernitig sonder feg.

"Toen het ons di asgaai,—
Toen het ons di asgaai geswaai,
Wat elke Sulu, foor hy frou fat
Eers in di bloed moes baai.

"Mar toen kom daar di Boer,—
Mar toen kom daar di Boer met roer,
Deur lafaards uitgefinde,
Wat agter skanse loer.

"Met hul kon ons ni feg,—
Met hul kon ons ni feg, en weg
Trek toen Salkats, en stig hiir,
Di Moordstad wat daar leg.

"Mar né, daar leg gen stad,—
Mar né, daar leg gen stad, dis plat
Gebrand met ye hande
Eer Rhodes dit het kon fat.

"Ons land had net een fout,
Ons land had net een fout: di goud!
Daar hol di Rooijes agter.
In lande warm en koud.

---

* Grootfader fan Lobengulu.

" Rhodes gé ons di geweer,—
Rhodes gé ons di geweer en sweer ;
Ons kan ons land behoue,
Daar hy net goud begeer.

" Jul denk jul kon ook skiit,—
Jul denk jul kon ook skiit—ferniit.
Want Rhodes laat kogels regen,
En bliksems deur di lug skiit.

" Vergaan is nou myn ryk,—
Vergaan is nou myn ryk, myn lyk
Leg in di verre bosse,
Waar ek het moet beswyk."

Hy swyg en 'n gekreun
Hy swyg en 'n gekreun, gesteun,
Gejammer vul di lug,
Dat selfs di aarde dreun.

Hy roep d' Indunas saam,—
Hy roep d' Indunas saam by naam ;
Vuur straal daar uit syn oge ;
Hy leg op hul di blaam.

" Jul het al dag geseg—
Jul het al dag geseg : Veg !-Veg !
Mar toen di wit man ankom,
Toen vlug jul almal weg ! ! ?

'n Induna vat dit op—
'n Induna vat dit op : ' Wag, stop
Moet ni ver ons verwyt ni ;
Di skuld leg op jou kop.

" Jy het ons volk verkrag—
Jy het ons volk verkrag di dag,
Toen Rhodes syn Mond kom goud vra,
En op jou antwoord wag.

" Toen het ek jou gevra—
Toen het ek jou gevra : Seg ja.
Dat ons di witmans doodsteek,
Of uit ons land uit ja.

" Mar jy wou my ni hoor—
Mar jy wou my ni hoor, gen oor
Wou jy an ons Raad leen ni ;
Jy het ons volk vermoor.

" En toen ons moes gaan veg—
En toen ons moes gaan veg, toen leg
Jy by jou vrous en biir drink,
En vlug as lafaard weg !..."

***

Daar rijs 'n woedende onweer op,
Di donders rol en kraak...
Ferwoeder hef Loben syn kop,
Tot dit di wolke raak ;
Di bliksem uit syn fonklende oog,
Kliif met di weerlig saam di boog ;
Hy dreig hul te ferpletter,
Saam met di ha'elgekletter.

Di afgrond open weer syn mond.
En braak 'n warlwind uit—
Goi rook en stof en klippers rond,
Met freeslik stormgeluid ;
Di storm neem toen 'n liggaam aan ;
Salkats siin ek as reus daar staan ;
Syn kop tot in di wolke !
Syn foet in d' afgrond kolke.

Hy brul : " Swyg, lafaard ! domkop swijg ?
Wil jy myn folk blameer ?
Jy is ni werd dat ek jou dryg,
Anders sou ek jou leer.
Myn land het jy an Rhodes ferkoop ;
Jy 't foor di fyand weggeloop ;
Swyg, basterseun, ferrader !
Onwaardig an jou fader !..."

Toen was dit of di aard fergaan ;
Dis weerlig waar jy kyk ;
Di donders kraak, di hagel slaan,
Nes di heelal beswyk.
Di storm ruk di twé geeste rond ;
Di res leg kreunend op di grond ;
Nooit was 'n nag so donker :
Daar blink gen stergeflonker.

Mar wi ferskyn in silwer lig !
En kleding wit nes sneeu,
Met sagte kalmte op di gesig,
Tog kragtig nes 'n leeu...
Dis Piet Retief—kalm blyf hy staan,
En kyk 'n poos di twisstorm aan ;
Hy spreek, en in syn rede
Spreek reg en tog oek frede :

" Swyg, lafaards, wreed barbaars gebroed !
Hou met jul rusi op !
Dit is al di onskuldig bloed,
Wat tuiskom op jul kop.
Di bloed het lank geroep om wraak,
Fergeldingsdag is nou genaak.
Daal in jul kerker weder !
Sink in di afgrond neder !"

Meteen kom daar 'n bliksemstraal
En slinger hulle neer.
Ek siin hul in di afgrond daal ;
En stilte keer toen weer.
Ek siin Retief lanksaam ferdwyn ;
Dis nes di dageraad ferskyn ;
Ek siin di morresterre
Blink lustig uit fan ferre.

Di Engel fan di dageraad,
Met palmtak in di hand,
Op gindse heuweltoppe staan ;
Syn glans o'erstraal di land.
'k Siin Spoortryn—Handel—Delwery—
Di Boer graan maai—di fé di wy—
Di land besaai met stede—
Di folke ryk, in frede.

Di Engel spreek: "Eens is di goud
Fer Salomo hiir gehaal;
Di Tempel word haas weer herbouwd,
Di goud sal weer daar straal.
Graaf, Delwer! hiir leg skatte meer
As Schebas koningin beheer.
Di land sy ruim gesegen
Met sonneskyn en regen!"

An di Shanganirifiir, op di flugpad, waar Lobengulu syn ferfolgers het laat flug fóór di goddelike wraak hom getref het, geskrywe tussen di geraamtes fan gesneuwelde mense en perde,—9 Sept. 1894.

———

## Di mislukte Jameson Komplot.

O'ergeneem uit *Ons Klyntji* Deel I, bl. 9.

(*Oujaar '95—Nuwejaar '96.*)

Het jy ooit fanselewe fan sowat gehoor,
Fan so 'n listige duiwels komplot?
As di plan fan di Jingoes en Chartered gespuis?
Mar soe, hul is nou eers ferspot!

Denk hul dan dis Kaffers wat hul kan bekruip,
En met hulle maxims fermoor?
(Net soos hul di land fan Loben het gejump?
Wi 't ooit fan so 'n rooftog gehoor?

Di plan stink na whisky, dis dronkmens syn werk;
Wi 't uitdag was seker besoop...
Was dit in Europa of elders gebeur,
Was di laaste an di galg opgeknoop,

Hul mag fan geluk praat di "boer" is te goed,
Anders was daar 'n groot Slagtersnek...
Hul mag fer Oom Paul wel baing bedank,
Dat hul uit syn land mag fertrek!

Mar hoor nou, hoe raas, hoe beliig hul di "Boers"
In hul pers, met di kabel en draad;
So blaas hul di fuur an en wil mar ni rus,
En soek nog gedurig meer kwaad.

* * * *

Ja, Rhodes! nes 'n ster het jy hoog in di lug
Gestaan, en ons oge ferblind,
En nou is jy stil na Europa geflug,
A ne, Rhodes, jy was ni ons frind!

Ferbleek is jou glans, jy het onhyl gestig
Jy was mar 'n dwaalster, niks meer:
Jou flikkering was mar 'n meteoors lig,
Jy fal soos 'n fuurpyl weer neer.

Transfaal en di Frystaat het nooit jou fertrou.
Jou Kimberley spiits was genoeg,
Hul het wel jou grootpraat terdege onthou:
Jou "Kleur fan di Kaart" was te froeg!

Jy het jou ferbeel, jy di Bond kon gebruik;
Mar nou blyk dit net anders om;
Ons het nou di stank fan jou swawel geruik,
Ons weet nou jou klouwe was krom!

Jy het lang genoeg hiir geraap en geskraap
En fals met ons nasi gespeel;
Ons het lank genoeg an di skyn ons fergaap;
Di wond word ni lig weer geheel!

Toe fat, mar jou skatte ferlaat mar ons land,
En trek na jou yland weer heen;
Want dalk steek jy hiir nog di heel boel in brand,
Gen mens wat jou heengaan beween.

Blyf tog mar in Engeland en kom ni terug,
Drink Whisky, geniit mar jou buit;
Jy is tog nou eenmaal di Kaapstad ontflug:
Jou loopbaan di is hiir nou uit,

Di "Charter" die moet ook fer goed na di maan,
Dit moet nes 'n seepbel mar bars:
Al sal daar feul Jingoes bankrot om moet gaan,
Hoe hard hul di tande ook knars.

* * * *

Soos 'n leeu, of 'n tiir, wat syn prooi wil bespring,
Trek Jameson op na Transfaal.—
Di Boere di had hom al gou in 'n ring,
Ontfang hom met kogels en staal.

Syn frybuiters bende met maxims en al,
Was lafaards en hys 'n wit flag!
Di Jingoes di prys hul as "helde"—hoe mal!
Dis "helde," foorwaar om te lag!

"Hul "helde" was moeg en hul kos was gedaan,
En al hul patrone was op!"
So liig hul—ne hul was te sleg om te staan,
Want hul word net dugtig geklop.

Di skote was raak, want di boere skiit net,
En had dit wat langer geduur,
Dan was daar gen een fan di rowers ontset,
Dan het hul dit anders besuur.

So baing gesneuwel, so baing gewond
(Di les was tog ook al genoeg)
Di leg op di slagfeld bestrooid in di rond;
Hul witflag kom glad ni te froeg!

Al was dit 'n rowers- en moordenaars gebroed,
Tog kan jy wel jammer ook kry;
Tog moet ons gelowe di Heer ys hul bloed
Fan di wat hul so het misly!

Nes 'n leeu in 'n kooi sit di grootbek, o, grap!
Met syn maters en wag op hul straf;
Syn nagels is stomp an di traliis gekrap:
Hul kom te genadig daar af!

Transfaal was grootmoedig en lewer hul uit,
En nou trek hul weg o'er di sé.
En daarmé is nou wel di anslag gestuit,—
Mar is dit di end fan di we?

Stuur Leonard en Phillips, Rhodes, Farrar in kluis,
So gou as jul kan ook mar weg;
Want anders kom daar noo't gen rus in di huis,
Di Jingosliik is tog te sleg!

Ferban di beroerders, jaag ower di grens
Di kwaadstokers, spaar hul gen een:
Jul word net ferag en gehaat en ferwens,
*Fertrou di rebelle* ni, neen!

* * * *

Het bronkerspruit en Langenek
Hul dan nog ni geleer,
Dat hul na fyftiin jaar dit waag
Om nog eens te perbeer?

Het hul Ingogo dan fergeet
Majubaberg daarby ?
Dat hul opnuw by Doringkop
Weer op hul fel moes kry ?

Hul dag : di "Boers" is mos ferdeel
In kerk en maatskappy,
En ons kan nou di "ryke land"
Tog al te maklik kry !

En daarby is dit Nuwejaar,
Di mense 's rond ferstrooi,
Johannesburg is kant en klaar,
Di ding kom nou net mooi.

So redeneer di "Chartered gang"
En maak hulle planne klaar,
Mar hul fergeet di Here waak,
Dat Hy Transfaal bewaar.

Di Judasburgse fullisboel
Was saam in di komplot,
Hul werk al lank met duiwelslis
En het di "Boers" bespot.

Di Kafferhordes, klaar tot moor,
Was o'eral opgestook...
Mar al di Agitofelsraad
Ferdwyn, God dank ! in rook.

* * * *
* * * *

Geluk, Transvaalse Broederskaar !
Jul is opnuw gered
Wees eensgesind hou droog jul kruit,
En blyf in di gebed !

* * * *

Dank trouwe wagter "Onse Jan !"
Dank fer jou mānnetaal,
Dank fer jou tyd'ge tussenkoms
Tot segen fer Transfaal !

Jou woord find weerklank in ons land,
In England, in Euroop—
Elk Afrikaner seg met dank :
"Hy was ni omgekoop !

Dank, Paarlse frinde, dat jul weer
So fluks het uitgepraat.
Jul het bewys, dat ook jul hart
Nog warm, soos altyd slaat.

Dank, Frystaat, wat so daadlik klaar
Was, om te help in nood...
O Republike blyf makaar
Getrou tot in di dood !

Ferenig mar so gou jul kan :
In eendrag leg jul krag...
Pas op, fertrou di Jingoes ni,
Ook self gen enkele dag.

En mog di tyd tog spoedig kom,
Ja breek di dag weldra,
Dat ons kan skrywe fan ons land ;
"Verenigde Afrika !"

Werk saam met ons wi 't goed mog meen,
Fan welk geslag of land ;—
O'er Rhodes syn politike graf
Ryk ons makaar di hand.

Oom Jan.

---

## Kommando Liid.

*(Gedig in 1866, met di Basuto Oorlog).*

Kom, frye burgers fan ons land !
Te same in Basutoland,
Hoor nou fan my 'n moedig woord,
Hiir in di land fan kryg en moord.

Ons staan hiir same hand an hand,
Stryd dapper fer ons diirbaar land,
Hiir in di treurige woestyn,
Waar ons fan dors en honger kwyn.

Nou, burgers, hou mar goeie moed,
Want na di sure kom di soet :
Di Nuwejaar is al naby,
Dan is di burgers los en fry.

Laat waai di Frye Staat syn doek,
Tot in di ferste kaffers-hoek !
Masoes sal nimmer triomfeer ;
Gen burger sal hom ooit fereer.

Gedenk an Wipnaar en syn stand,
Wat as 'n dappre kommadant,
Werd weggeruk uit onse hand.
Wat word toen fan di broederband ?

Fereer syn naam en wreek syn bloed !
Kom folg hom op met leeuemoed,
Di nageslag sal hom nog eer,
Mar wi naas hom, ja wi nog meer ?

H. Bruwer.

Bethlehem, O. V. S.

---

## Di Ontset Fan Mafeking.

"Ag, Moeder ! daar kom weer 'n bom !...
Hoor hoe di groot kanon daar dreun !...
Ag, wanneer sal ferlossing kom ?
Hoor hoe myn arme fader kreun !...
Ag, Moeder wanneer kom di dag,
Di dag fan ons ontset !...
Pa het geseg ons moet mar wag ;
Di Heer hoor ons gebed.
Ag, Moeder, bid dan nog 'n slag,
En fraag ons liwe Heer :
Om ons tog te ferlos fan dag,
Ons kan tog nou ni meer."—
"Hoor di gebed fan heel 'n folk,
Hoor ons geroep uit nood,
Wat opstyg soos 'n wirook wolk :
Ferlos ons uit di nood !"

"Slaap mar, myn kind ; di nag duur lang"...
En met 'n kus leg sy hom neer.
Sy feeg 'n traan stil fan haar wang.
By man en kind waak sy nou weer.

"Gen medisyn, gen té, gen brood...
Ag, wat sal ek tog maak?
'k Kan niks tot troos biid in di nood
As man en kind ontwaak.
Hoor di gebed fan heel 'n folk,
Hoor ons geroep uit nood,
Wat opstyg soos 'n wirook wolk:
Heer, red ons uit di nood!"

En di kanon dreun weer daar fêr...
Sy kyk toen by di tentdeur uit;
Siin net di heldre morgenster;
Hoor in di tent 'n freemd geluid...
Daar sit haar kind,—daar staan haar man!—
Di klyne roep o'erluid:
"Daar kom ons redders, hul kom an!"...
Hy 's met syn rifle uit...
"Hoor di gebed fan heel 'n folk,
Hoor ons geroep uit nood,
Wat opstyg soos 'n wirook wolk:
Heer, help ons in di nood!"

Kanonne brul; di beugels blaas;
Di bomme bars; di kogels fluit;
Di krygsfolk skreeu; dis een geraas;
En helder breek di dag nou uit.
Di troepe met di wolenteers
Ruk foorwaarts soos 'n leeu...
Hul het gewin; dis tjeers op tjeers;
Dis al een juig-geskreeu...
"Ferhoord is jul gebed, o folk!
Gered is ons uit nood!
Ons dank styg soos 'n wirook wolk!
Maak saam di Heer nou groot!"

## Engel Fan Frede.

Engel fan Frede! eens gedaald met spoed
In Bethlems feld met snelle faart,
Wil nog eens nederdaal
Uw liid herhaal,
Herhaal di sagte frede groet:
Rys, Fredester, weldra
Bestraal Suid Afrika!
Besoek ons land,
Fredesgesant!

Daal neer, Gesant fan onse Fredefors!
Sing: "Freed' op aard!" oek in ons land.
Sing, ganse Hemelkoor!
Uw liid dring door
In elke hart, in elke bors.
Syn warme liifdegloed
Ferteder elk gemoed!
Kom Fredes-tolk!
Besoek ons folk!

Omstraald fan sagte glans, omgord met krag,
Blus tog di fuur, stop tog di bloed!
Laat waarhyd segefiir
Met uw baniir!
Stil mense-toorn deur hoger mag!
Gerig daal fan omhoog!
Laat reg ons folk ferhoog!
Dan sing ons mé,
In rus en fré.

# IV.—Di Transvaalse Fryhydsoorlog.

## Transvalers, Pas Op! *

Daar kom 'n stem uit Engeland.
Pas op!
"Transvaal, gé ons di broederhand!"
Pas op! Pas op!
Dis alles wel en goed;
Mar pas op wat jul doet.
Let jul ni op,
Dan 's jul gefop.

'n "Volkstem" word ook al gehoor,
Let op!
"Nou kom, ons gé di land mar o'er;
Let op! Let op!
Di stem klink liif en skoon:
"Dan word ons ryk beloon;
Beskerm deur Britse kroon,"
Hoor jul daarnaar,
Dan is dit klaar!

Mar wag, daar staan Paul Kruger op!
Hoor nou!
"Myn kinders, lat jul so ni fop!
Hoor nou! Hoor nou!
Ons land is fry; blyf fry!
Ons het daarfoor gestry,
Ons het daarfoor gely;
Né, nimand sal dit kry;
Di land sal ons-syn bly.
Kom, kinders, staan my by;
Staan moedig aan myn sy!
Steek hoog op di Transvaalse flag
Fer Faderland en Nageslag!
Daar kom fer ons 'n beter dag;
Kom, lat ons stry en biddend wag!"

J. S. du Toit.

* Geskrywe en gepubliseer in di Patriot tydens di Konfederasi foorstelle fan Sir Bartle Frere en Mnr. Froude.

---

## Tranfaalse Liidji. *

*Neef Stoffel Blikoor, Kromellemboogspruit.*

Ou Neef, kom luister tog na my,
Ek wil jou wat ferhaal;
Di nuws is net fan groot belang
Omtrent di ou Transfaal.

Transfaal is mar 'n mooi ou land,
Fol kole en fol goud;
Gras is daar ook mos net folop,
En gen gebrek an hout.

Ons het hiir lank gerus geleef,
Al is di Kaffers kwaai;
Ons het ons nooit an hul gesteur,
Al maak hul groot lawaai.

Ons laai mar net ons lange roers,
En skiit di swartgoed weg,
Dan is hul weer fer lange tyd
So stil en soet en reg.

Tom Burgers het ons goed regeer;
Mar net te feul met spoed
Het hy di land fooruit wil breng:—
Syn mening was glo goed.

Tom Burgers wou mos spoorweg maak
Na Delagoabaai,
En het daarmé mar angehou,
Ofskoon Oom Paul afraai.

Oom Paul seg: "Meneer President!
Ons land di raak bankrot;
Ons folk is nog ni oud genoeg
Fer so 'n dure lot.

Ons Boere ry nog met ons wâ,
En kom daar goed me klaar;
Meneer moet tog mar bitji wag,
En laat jou haas bedaar."

Tom Burgers seg: "Né, foorwaarts, man,
Neem met di folke rang!
Transfaal het goud en grond genoeg!
Waarom is jy so bang?"

Oom Paul skud mar syn kop en sug,
Hy weet dit sal ni duur;
En hy het mos 'n foorgefoel,
Hul sal hom moet wegstuur.

Oom Paul het mos 'n goeie kop.
Al is hy mar 'n boer;
Di kat het hy mos lange tyd
Al uit di boom geloer.

Hy siin Tom Burgers wil fer hom
Mar net 'n groot man maak;
Mar wat daar word fan ou Transfaal;
Dit kan hom wynig raak,

Tom Burgers folg mar net syn kop,
Wat of Oom Paul ook raai;
En steur hom ook mar net so min
An Folksraad syn lawaai.

* Na di Anneksasi tydens "tydelik ferset" gepubliseer. "Slypsteen" is di bynaam wat di Boere gege het an Sir Theophilus Shepstone.

Oom Paul syn woord is uitgekom;
Bankrot is nou di land;
Tom Burgers met syn spoorweg is
Nou alby al fan kant.

Ou Slypsteen kom toen mos net hiir,
En seg: "Ek is jul baas!"
En Burgers is te bang om weer
Te maak nes op Boomplaas.

Ou Slypsteen het ons land gefat
Sonder een skoot te skiit;
Sjampaing proppe 't mar gespat,
Tot menig eens ferdriit.

Oom Paul en Dokter Jorissen
Is nou na Engeland;
Mar Carnarvon en ou Tant Vic.,
Wys hulle fan di hand.

Di Engelsman is hiir nou baas,
En ons is mar di folk;
Mar *sewe honderd fyftig pond*,
Het dit mos so getolk.

En wat sal ons nou ferder maak?
Tefrede wees of feg?
Ons sal wag tot Oom Paul kom
En hoor eers wat hy seg.

---

## Onder di Anneksasi.

As jy 'n oog op alles hou;
En al di sake rond beskou,
Hoe of dit in di wêreld gaan,
Dan mag jy wel ferwonderd staan.
O'er sofeul moeite, sofeul stryd,
En sofeul ontefredenhyd.
Ek het dit dikwils al geseg:
Ag, wi maak tog di wêreld reg!

As jy jou andag mar bepaal
By al di sake in Transfaal,
Hoe of dit daar is toegegaan,
Wi kan dan di gehym ferstaan?
Was ek bekend met di gehym.
Dit was te feul om op te rym:
Dit gaan met planne en o'erleg,
En tog mar als behalwe reg.

Deur di koerante is di saak
Fan tyd tot tyd bekend gemaak;
So kom di sake an di lig
Wat Shepstone daar het uitgerig.
Di daad is mooi om op te roem
Fer di wat onreg *reg* wil noem;
'n Roem wat so regferdig klink,
Sal by di nageslag nog stink.

Om nou dit alles so te plooi,
Ja, dit wis onse ou maat mooi;
Hy wis di sake so te draai,
Totdat di Britse flag daar waai;
En toen di meeste dit gewaar,
Toen was di onraad kant en klaar;
En di Transfaal was angeheg,
Geannekseer, soos hul dit seg.

En toen is daar fan stonde aan
Ag, onbegryplik feul gedaan!
Wat geld en moeite, goed en tyd,
Gé hul fer onafhanklikhyd!
Daarfoor het hulle groot krediit;
Mar al di moeite was ferniit.
Di Engelse Mense seg:
"Ons is nou baas, en mag is reg!"

En na dit alles is gebeur,
Daar kom op laas di Gouwerneur;
Hy het 'n grote heuningkwas
Om al di monde mé te was.
Di kuns het hy net goed geleer
Om heuning om di mond te smeer.
Hy dog dit was di beste raad
In so'n onherstelbaar staat.

En heuning smaak tog regte soet,
Ja dit is selfs fer plysters goed;
Dis goed en soet en selfs gesond,
Mar ongeskik fer so 'n wond;
Wat baat di foorreg fan di smaak?
Dit doen tog wynig an di saak;
Dit blyf met onafhankelikhyd
Nog net so fêr as foor di tyd.

Daarmé was dit nou alles uit;
Nou blyf daar net nog één besluit:
Ja, een Memori word gemaak;
Dis nog gen afgedane saak;
Dit gaan nou na di Koningin;
En dit geskiid met hart en sin;
En hoe di sake nou sal keer,
Dit sal di tyd ons nog moet leer.

'n Land soos di Transfaal eens was,
Bewoond deur so 'n woeste ras
Fan Kafferstamme, onbeskaaf,
Di is nou skoon en mooi en gaaf;
Nou kan jy plase, dorpe siin;
Mar wi het nou nog lof ferdiin?
Daar bloei di land, in folle prag,
Ter eere fan di foorgeslag.

Di klompi mense was mar min,
Mar trek di land daar moedig in,
Foer daar met wrede Kaffers stryd,
Met hulp fan di Foorsinighyd.
So het di foorgeslag gestry
Om onafhankelik te bly;
Dit bond hul same as 'n band,
Di duurgekogte diirbaar land.

En kyk, hoe gaan dit nou fan dag
Met hulle arme nageslag!
Di freemde, wat fortuin kom soek,
Woon daar nou al in ider hoek;
Fan sulke is di land al fol,
En di speul nou aldaar di rol;
En daarfandaan kom al di kwaad,
Al di bedrog en di ferraad.

Geagte Frinde, dit is waar,
So 'n lot is bitter, hard en swaar!
Mar nou nog net één woord tot slot,
Kom hoor wat seg di woord fan God:
"Ek het di mag, di heerskappy!
En al wat is, bestaan deur My!
Di Koning selfs, hoe groot in eer,
Di kan alleen deur My regeer."
Dit is dan wat Gods Woord ons leer,
Daarom so wag, wag op di Heer!

'N FRIND FAN OOM JAN.

---

## Transfaalse Stemme.

*(Opgestel deur 'n Afrikaander in Europa toen hy di Ferslag fan di Fergadering op Klynfontyn gelees het, My 1878.)*

### I. AS DIT SO MOET KOM?

"Maar ik zie op eene Hoogere Hand boven ons, en indien Engeland zoo sterk was, dat het my tot stof kon vermorzelen, dan zou ik, met Hare hulp, liever vermorzeld worden dan myne vryheid op te geven."

P. J. JOUBERT.

Te *Klynfontyn*, 19 Maart.

Ons hys nou weer ons faders flag;
Ferpletter ons deur julle krag,
Ferniil, fertrap ons arme land,
Bring julle dwinglandy tot stand,
Ferbreek, ferskeur ons Fryhydsband;
Haal neer nou weer ons fadersflag:
Fermorsel ons deur julle mag;—
Di Reg sal altyd lewend bly;
Di Hemel sal regfêrdig bly.
Ons gaan nou fer di nakroos stry.
Heel Afrika word eens nog fry,
En dan sal ons o'erwinnaars bly.

Dus hys ons dan di Fadersflag,
En sterwe fer ons land fandag,
Jul is o'erwinnaars deur jul krag,
Mar tog di nakroos sal ons eer;
Hul hys di Fryhyds faandel weer,
Nooit haal di dwinglandy dit neer.
Di fryhyd leef onsterflik weer;
Dan word ons name hoog ge'eer,
Ons name leef onsterflik weer,
Dan is daar gen tiranne meer,
Dus hys ons dan di Fadersflag,
En sterwe fer ons land fandag.
Di fryhyds altaar ys ons bloed;
Ons ge dit met 'n bly gemoed.
Ons faders het hul bloed gege,
Op Natals strand, daar langs di sé,
Op Boomplaas slagfeld. Trane en wé.
Trane en bloed en sugte en wé,
Maak hylig onse Fadersflag;
Dus hys ons dit dan weer fan dag.
Ons kan ons faders ni onteer,
So fraag ons dan hul erfpand weer.

REPUBLIKYN.

---

### II. P. J. JOUBERT OP KLYNFONTYN,

*Woensdag, 19 Maart.*

1

Sou ek nou fer altyd myn fryhyd opge?
Sou ek dan gaan swig en gaan buig fer di dwang?
Fer Engeland, so magtig en sterk, nou gaan buk?
Sou 'k kruip in di stof en di naam dra fan bang?

2

Ne! God in di Hemel is sterker dan Brit;
Di burger wat trou an syn fryhyd nou sterf,
Di sit op 'n Hoger as Engelands hand.
Ons het fan di Hemel ons Fryhyd ge'erf.

3

En moet ek dan buige fer Engelands mag,
En moet ek fer dwingelandy nou dan wyk,
En moet ek myn land en myn fryhyd ferloor.—
Dan sal ek getrou tog as burger be-wyk.

4

Myn Reg en myn Fryhyd. di ge ek nooit op;
Ek kan en ek mag fer gen onreg ooit wyk;
Myn plig an myn folk sal as burger ek doen,
Al moet ek in diins fan di fryhyd beswyk.

REPUBLIKYN.

---

### III. ONS WIL WEER FRY

1

Dit is op Klynfontyn geblyk,
Dat Fryhyds gees ni gou beswyk.
Trou is ons nog an onse Staat,
Dit sal di dwingland wynig baat,
Dat hy so slim het o'erleg;
Hiir uit ons land moet hy tog weg.
Ons wil weer fry,
Daar bly ons by;
En an ons sy
Sal Reg self stry.

2

Ons is ons Republiik getrou,
En hoe jul dit ook wil beskou,
Ons fra net wat ons toebehoor,
En waarom dan fer ons kom stoor?
Laat staan ons land, ons arme land;

Loop heen! ons wil gen diif syn hand!
Ons wil weer fry,
Daar bly ons by;
En an ons sy
Sal Reg self stry.

3

Dit is ons yge diirbre land;
Ons faders het met yge hand
Di wildernis en di woestyn
Herskape in 'n liif fontyn.
Ons ys ons erfnis—kosbaar pand,
Di Fryhyd fan ons Faderland.
Ons wil weer fry,
Daar bly ons by;
En an ons sy
Sal Reg self stry.

4

Dis hylig grond, deur faders bloed,
Deur trane, wat uit fol gemoed
Ons moeders hiir ééns het gestort;
Wat nou ook dan fan ons al word,
Ons word ons ouers nooit ontrou;
Ons sal di Republiik behou.
Ons wil weer fry,
Daar bly ons by;
En an ons sy
Sal Reg self stry.

5

Di erfpand fan ons faders froom,
Di diip geworteld Fryhyds boom,
Di kap jul nooit en nimmer neer;
Syn spruite groei gedurig weer,
Syn takke skiit gedurig uit,
En dek nog eens Afrika's Suid.
Ons wil weer fry,
Daar bly ons by:
En an ons sy
Sal Reg self stry.

6

"Fermorsel" ons dan as jul wil;
Jul het di mag. Di dode is stil.
Maak fan ons land 'n woesteny,
So het jul Natal ook gekry;
Mar merk en let tog op Syn spraak,
Gedenk an *Isandhlwana*'s wraak.
Ons wil weer fry,
Daar bly ons by;
En an ons sy
Sal God self stry.

REPUBLIKYN.

Klynfontyn, Maart 1879.

---

## Di Slag fan Bronkers Spruit.

*20 December 1880.*

I.

Dingaansdag was ferbygegaan.
Di fryhydsflag herplant,
Di Republiik in eer herstel,
En freug ferful di land.

Di Brit, fan waan en hoogmoed dol
Di geef di eerste fuur;
En stort di eerste onskuldig bloed,
Helaas! dit kos hom duur.

Genoeg geterg, te lank fertrap,
Tot barstens ingetoom,
Eén enkele kreet deurgalm di lug.
Toen burgerbloed daar stroom!

Dri honderd Britte uit Lydenburg,
Met wagens, kruit en kos,
Trek na Pretoria op tot hulp,
Om Lanyon te ferlos.

Kaptyn Joubert ontfang 'n briif,
Dat hy di mag moet keer;
En as hul dit ni goedskiks wil,
Dan moet hy hul dit leer.

Met honderd fyftig dappre mans,
Wag hy di fyand op;
Op Twintig fan Desembermaand,
—'t Was één uur op di kop,—

Ontmoet hy hul by Bronkersspruit,
Met faandel en trompet—
Hy seg dat hul ni fort kan gaan,
Dat hy dit moet belet.

Ferbaas hoe dat 'n handfol *Boers*
Hul sowat durf te seg.
Trek hul mar met feragting fort
En maak hul klaar tot feg.

II.

"Ons order, broeders! moet folbrag,
"Hul mag ni ferder gaan;
"Wees dapper en fertrou op God,
"Wat an ons sy sal staan.

"Denk, hoe di Heer in froeger tyd
"Syn folk op hul gebed,
"In doodsgefaar het bygestaan
"En uit di nood gered.

"Hiskia, David, Josafat,
"Denk an di Makkabeen,
"An Gideon—an ons yge folk......
"En di nog frees—gaat heen.

"Wi bang is flug"...En met di woord!
Kyk hy syn manskap rond.
"Ons wil ferwin of met jou sterf!"
Roep almaal uit één mond.

"Het sy so...Heer! ons saak is reg,"
  Seg dappre Frans Joubert.
"Jaag storm tot honderd fyftig tre,
  "Want ons is nog te fêr."

Hul jaag, spring af, en open fuur,
  Di kogels mis gen skoot;
En menig fyand byt di stof,
  Hetsy ferwond of dood.

Hul skiit terug, met laag op laag;
  Mar alles fêr te hoog—
Wi siin hiir ni Gods faderhand,
  En syn alwakend oog?

Net *Kiezer*—wi kan hom fergeet?
  Syn naam onthou hom goed—
Het in syn moed te feul gewaag,
  Betaal dit met syn bloed.

Hy spreek syn makkers sterwend an;
  "O, treur ni om myn lot,
"Ik weet, dat myn Ferlosser leef!
  "Hou moed, fertrou op God!"

En nog 'n paar word swaar gewond,
  Kotzé sterf kort daarna......
Begraaf di dappre helde saam.
  God skenk hul siil gena!

Rig daar fer hul by Bronkersspruit
  'n Grafsuil an een kant;
Fermeld dat hul gesneuwel is:
  *Fer God en Faderland!*

III.

Intusse skiit di fyand nog,
  Mar swakker keer op keer;
Syn range is gedug gedun,
  Gedurig fal daar meer.

"Gooi op jul keps," roep Anstruther,
  Di Britse kolonel,
"Want anders kom daar nimand uit,
  "Wat iits kan nafertel."

Hul swaai hul doeke in di lug,
  En gooi hul keppiis op;
En smeek en skre: "Ons geef ons o'er,
  Skiit, skiit ni meer—stop, stop!"

Transfaalse helde hoor di kreet,
  En het di fuur gestaak;
Want hul feg net alleen fer *reg*,
  En laat an God di wraak.

* * * * * * *

Gaat telegraaf nou o'er di sé;
  Fan moord en fan ferraad,—
Belaster di Transfaalse Boer
  En floek syn heldedaad.

Fertel fan deurslag, fan moeras,
  Fan bome en fan bos,
En fan 'n grote owermag
  Ja liig mar fas en los;

Skre luid om wraak, ferwens di Boer;
  Di floeke deer hom niit,
Di waarhyd sal jul agterhaal,
  Tot skande en tot ferdriit.

Jul yge nasi sal tot spyt,
  Di lastertaal weerspreek;
En daarmé is 'n heldefolk
  Genoegsaam ook gewreek.

IV.

Fraag Anstruther, as hy nog leef,
  Wat of hy het geseg,
Toen met fyf kogels neergefeld,
  Hy op di slagfeld leg.

Fraag hoe di briif fan waarskuwing
  Lag op syn bors gespryd;
En hoe hy roep om Frans Joubert,
  En wat hy het gesyd.

"Ons kan, ons kan gen sege hê!"
  So roep di ware held,—
"Jul saak is reg en onse ni,
  "Daarom is ons gefeld.

"Geef my jou hand, jou hand, Joubert!
  "Daar, neem myn sawel an;—
"Ek geef dit met 'n krygsmans eer,
  "An so 'n dappre man!"

Fraag di soldate wat nog leef,
  Hoe water is gehaal;
Hoe di gewonde is ferpleeg,
  En stuit jul lastertaal.

Fraag hoe hul na Pretoria
  Is saggiis weggefoer;
En hul sal praat fan *Moed* en *Trou*
  Fan di Transfaalse Boer.

V

Gaat, meld an Frere en Lanyon nou,
  An Shepstone en Carnaaf,
Hoe hul onsaal'ge politiik
  Feul duisend grafte graaf.

Roep Zulu- en Basutoland,
  En Sekoekoen ook op!
En al di snood fergote bloed
  Daal neer—op wi syn kop?

Di bloed ook in Transvaal gestort,
  Fan Boer en Engelsman,
Di trane wyd en syd geskry,—
  Wi is daar oorsaak fan?

Met leugens is di Britse folk,
  Nou lank genoeg bedriig;
Nou kom di waarhyd an di dag,
  Hoe snood daar is geliig.

Di Engelse soldaat, helaas,
  Hy, hy kan ni daarfoor;
Om leugen en om lastertaal
  Word honderde fermoor.

Mog God hul siil genadig wees!
  Daar hul onfoorberyd.
Geslingerd in 'n ogenblik
  Word in di ewighyd.

En wi ooit di Transfaalse boer
  Durf noeme 'n *rebel*,
Di spreek 'n fuige lastertaal,
  Beswadder fan di hel.

'n Vryhydsman is gen rebel,
  Wat fer syn land en goed,
Stort in 'n ongelyke kans
  Syn laaste druppel bloed.

*    *    *    *    *    *    *

Bid om di frede fan Transfaal!
  Smeek God om syn gena.
Want frede daar, is frede hiir—
  Deur gans Suid Afrika.

OOM JAN.

---

## Di Slag fan Lang Nek.

*(21 Januari 1881.)*

I

Bloos nou, as jul nog skaamte het!
  Bloos, fuige lasteraars, bloos!
Praat nou fan moord en fan ferraad,
  Of swyg tog fer altoos.

Was dit ni weer di "lafaard Boers"
  Wat met 'n fredeflag,
Barbaars gemoor het en geroof
  In Lange Nek syn slag?

Was daar ni weer, soos Bronkersspruit,
  "Feul bome en moeras?"
Was ni di wagens ergens daar,
  "Weer in di deurslag fas?"

Ferspry op nuw mar lastertaal,
  Om simpati te win!
Toe, stuur mar an di krante op,
  Rapporte na jul sin!

Maak sleg di "Boers" so fêr jul kan,
  Di mensdom moet dit weet:
Daar is op heel di wereldrond
  Gen folk so *laf*, so *wreed*!

Di nageslag sal uitspraak doen,
  Di waarhyd segepraal;
Hoe ook berigte word ferspryd
  Fol helse leugentaal.

Waar *dade* spreek, moet *woorde* swyg,
  Want fyte di spreek-luid,
Sowel di slag fan Lange Nek,
  As di fan Bronkersspruit.

II.

"Kom, dappre manskap, ons moet fort,
  "Di forte moet ontset!
"Di Nek moet morre onse wees!
  "Di fyand moet ferplet;

"Na woorde wil hul tog ni hoor,
  "Hul leg gen wapens neer,
"Mar di rebelle durf dit waag,
  "Om ons daar foor te keer.

"Wat kan hul doen? hul 's ongetryn,
  "En het gen grof geskut,
"Fan kruit en lood is hul mar skaars,
  "Dis net nou uitgeput.

"Ons sal hul gou tot rede breng,
  "Met fuurpyl en met bom—
"Ons opgeslote maters wag,
  "En kyk of ons al kom!

"Dit sou 'n grote skande wees,
  "As mar 'n enkel fort
"Sig an di *rebels* owergeef—
  "Dit sal ni—ons trek fort!"

"Hoerê! Hoerê! di *coward Boers*,
  "Di sal dit morre weet!
"Hul sal di slag fan Lange Nek
  "So spoedig ni fergeet!"

As grootpraat ooit 'n slag kan wen,
  Dan was dit seker daar,—
Mar seg en doen loop hemelsbreed
  Seer dikwils uit makaar.

III.

Intusse 's in di Boerekamp
  Di krygsraad oek byeen,
'n Kalme erns besiil hul daar,
  Gen floek, gen spot, o neen!

Di gryse faders met hul kroos,
  Besadig en bedaard;
Bid eers di grote Koning an
  Fan Hemel en fan Aard.

Dat Hy hul mag genadig wees,
  Hul raadslag mag bestuur;
Hul wil op Hem alleen fertrou,
  Selfs in di bangste uur.

Seg Piet Joubert: "Ons mag is klyn,
  "*Fiir* passe moet beskerm;
"En seker win di fyand dit
  "As God sig ni ontferm.

"Ons fyand stryd met grof geskut,
  "En tefens ook met lis;
"Mar God, Hy is 'n krygsman, ja,
  "Hy sal ons saak beslis!

"Fertrou op Hem, wees onderling,
"As broers makaar getrou;
"Wees eerlik, edelmoedig oek.
"Laat gen geloof ferflou.

"Toon an di fyand dat ons stry
"Fer God en Faderland:
"En ryk makaar, misskiin fer 't laas
"Nog eens di broederhand!"

'n Stille sug styg tot di Heer;
Di harte is ontroer:—
Ja, Hy sal uit di bangste nood
Weer in di ruimte foer.

Seg Greyling, met 'n foorgefoel,
Fan naderend gefaar:
"Kom, manne, broeders, moed gehou!
"En mog di Heer ons spaar!"

Di oge na omhoog geslaan,
En met di hoofde kaal,
Staan daar di helde in 'n kring,
Di stryders fan Transfaal.

Hul sweer getrouhyd tot di dood,
Gelate in hul lot,—
Joubert spreek toen uit aller naam:
" So waarlik help ons God!

"Kom, broeders, nou ons mag ferdeel,
" En ider op syn pos,—
" En mog di grote Hemelheer
"Ons Land en Folk ferlos!"

Gehoorsaam an hul Generaal,
Kiis ider held syn plek,
En wag fol moed di fyand af
Op weg na Lange Nek.

IV.

Di son gaan op, di beugel blaas,
Di fyands mag klim op;
Di boere siin dit alles an
Fan bowe fan di kop.

Mar bom en fuurpyl gons en kraak,
En bars so dig naby,
Dat hul mar om hul lewens wil
Stil op di plek moet bly.

Hul kan ni siin waar of di mag
Syn anfal nou op munt
Daartoe word deur di moordtuig hul
Gen ogenblik gegund.

Di sugte klim met elke skoot,
Tot Hom wat kan ferlos;
En met bedaarde heldemoed
Leg ider op syn pos.

* * * * * *

"Di fuurpyl het syn werk gedoen,
"Di bomme en di skroot;
"Di lafaard Boers het weggeflug,
"Of hul is almal dood.

"Op manne, op!" So klink di stem,
"Ons weg is na Transfaal!"
Ne—God, waar boere op fertrou,
Bestuur di bliksemstraal;

En Hy het ook di bom bestuur,
Dat dit hul ni kon raak;
Hy is 'n God wat graag fergeef,
Mar ook 'n God fan wraak.

Daar jaag di Britse ruiters op,
Sal nou di Boere skiit?...
Een enkele sarsi, net mar een,
En di was ni ferniit.

Feul dooie en gewonde fal,
En tot hul groot geluk,
Was hul di heuwel gouwer af
As hul was opgeruk.

En met gefelde bajonet,
Storm nog 'n duisend man,
As woedend teen 'n klyne klomp
Fan tagtig boere an.

Soos in di herfs di blare fal,
En wegwaai foor di wind,
Fal ruim twe honderd Britte daar
Heel spoedig en geswind.

En net—di tyd was lank genoeg—
Dit was 'n fol kwartiir,
Toen kryg di boere ook weer hulp—
God het dit so bestiir.

V.

Toen retireer di fyands mag,
En met 'n witte flag,
Smeek Englands dappre Generaal—
Di boere om ferdrag.

'n Feertiintal so braaf as froom,
Betaal dit met hul bloed,
Nog Ag-en-twintig word gewond,
Fan di Transfaalse stoet.

Di dode eerlik in hul graf,
Rus daar op Lange Nek,
'n Engelse steenhoop wys ons an
Hiir is hul sluimerplek.

As stryders fer hul land en goed,
Fer God en huisaltaar,
Wag hul daar op di oordeelsdag,
Leg hul daar by makaar.

VI.

Roem, Grikenland en Rome, roem.
Jul Helde onfersaag,

Wat strydend fer hul Faderland
  Hul lewe het gewaag.

Roem, Britte, op Lord Wellington!
  Romyn, roem Cæsars naam!
Roem, Fransman, jou Napoleon!
  Ons hoef ons ni te skaam.

Ons wys bedaard op Piet Joubert,
  Wat met 'n klyne mag
Di Britse leger het ferslaan,
  In Lange Nek syn slag.

Roem, Sparta, jou dri honderd man,
  Wat in Thermopylé,
Tiin duisend Perse het gestuit—
  Hul lewe het gegé.

Bou daar fer hul 'n eresuil,
  Wat ewe lank nog staan!
Waar hul, getrou an Sparta's wet,
  Hul lewe het gelaat.

Ons roem di *Tagtig Boere* daar,
  Met Greyling steeds fooraan,
Wat teun di *Duisend Britte* pal,
  Op Lang Nek het gestaan.

Ons roem di *Tagtig Boere* daar,
  Fer Bom nog Dolk fersaagd,
Wat heel di *Britse Legermag*,
  Fan Lang Nek het ferjaagd,

Ons roem di dappre *Tagtig Man*,
  Wat pal stond nes 'n rots;
Hul het di Rojes daar ferjaag—
  Ferbreek di Brit syn trots.

Roem, Afrika, jou helde nou!
  Ons skaam ons nou ni meer!
Di Brit sal ons foortaan moet frees,
  Lang Nek het hom geleer.

En fer di *Feertiin* wat daar rus
  Bou daar 'n suil ter eer,
En breng ons nageslag daarby
  Om dapperhyd te leer.

VII.

Toe, Waarhyd, druk di Laster nou
  Di kop fer altyd in,
Fermeld of di slag met Ferraad
  Of eerlik is gewin.

Fliig deur di land, fliig o'er di sé,
  Met telegraaf en pos;
Fertel hoe God wi op Hem steun,
  Ook wonderlik ferlos.

Fertel hoe di feragte Boer,
  Di Britse mag alweer,
Deur Godes hulp en heldemoed
  Beslis het foorgekeer.

En hoe di laster nog mag swets,
  Fan moord en fan ferraad,
Op, Waarhyd, op! swyg nou ni meer
  Fermeld di heldedaad!

"Hoe trots di fyand ook mag wees,
  Hoe listig, hoe gedug,
Hy sal fer Gods ontsaglik oog,
  Al sidderende FLUG!" (Ps. 68).

OOM JAN.

---

## Di Slag By Skuinshoogte (Ingogo).

*8 Februari 1881.*

I.

Daar is 'n Oog wat alles merk,
  Op alle dade let:
En duur dit kort of duur dit lank,
  Ferdrukkers pale set.

Toen Faro trots syn nek ferhard,
  Sig op Gods folk wou wreek,
En plaag op plaag gen indruk maak.
  Toen word hy ook ferbreek.

Fergelding kom 't sy froeg of laat,
  Hoe lank ook uitgestel;
Want of di mens dit al fergeet,
  Di Heer onthou dit wel.

Skuinshoogte het dit weer getoon,
  Hoe onse Liwe Heer
Di hoogmoed fan ferdrukkers straf,
  Ferpletter en ferneer.

II.

Toen COLLEY met syn legermag
  Op Lang Nek was geklop;
Toen hul weer in hul kamp geflug,
  Daar fylig was ferstop.

Toen trek 'n party Boere om,
  Met Niklaas Smit an 't hoof,
Gen pos of konfooi kon toen deur
  Hy 't hul di kool gestoof.

Mar hongerly sou tog ni gaan—
  En stel hy langer uit,
Dan fal di wagens wat moet kom,
  Di "Boers" in hand as buit.

Dus daarom met 'n sterke mag:
  Di pad gou skoon gefeeg;
Want wat tog nou di swaarste is
  Dit moet di swaarste weeg.

Di wagens di *moet* ingehaal,
  Wat of dit ook mog kos;
En word hul daarna ingesluit,
  Hul word wel weer ferlos.

Juis op di plek, waar hul met lis,
  Nog pas het deurgekom,
*Skuinshoogte* word di plaas genoem—
  Ontmoet di Boere hom.

Di slag gaan an, di Brit ferskrik,
  En flug di koppiis in,
Di Boere skiit fan alle kant
  En had dit weer gewin.

Di kanonniirs was spoedig plat,
  Sodat hul moordtuig swyg;
't Was toen dat menig offisiir
  Syn laaste kogel kryg.

Omsingel nou fan alle kant
  Kan hul ni weer terug;
Hul wens mar na di duistre nag,
  Dat hul tog weg kan flug.

En toen di fuur di hewigs was,
  Toen donder ook di Heer;
Di blits di skiit, di donder rol,
  Dit was 'n freeslik weer.

Ferstom en béwend staan hul daar,
  En toen dit donker word,
Toen sluip hul stiltjiis fan di plek,
  En flug weer in hul fort.

Hul dode en gewonde blyf
  Di ganse nag daar leg;
En ruim 200 was gefal
  Alweer in di gefeg.

Di regen stroom nog altyd neer,
  Di donderslage rol;
Nog sewe 's in hul flug ferdrink,
  D' Ingogo* was al fol.

Eers trek di Britte na Transfaal,
  Nou is dit anders om;
Nou trek di Boere na Natal,
  En staan hul fyand stom.

Eers fal di Brit di Boere an,
  Di "Boers" di Britte nou—
Dis om di Boer ni op 'n *mens*,
  Mar op di *Heer* fertrou.

III.

Wi twyfel nou of God nog leef,
  En of di Heer regeer?
Kom siin dit by Skuinshoogtes slag,
  En geef an Hem di eer.

Wi fer di Boere bid, dank God,
  Dat Hy Syn arm ontbloot—
En dat Hy op hul smeekgebed
  Syn folk nooit, nooit ferstoot.

Wi klyn is in geloof, bid nou
  Gelowig fer Transfaal;
Wat met Gods hulp tot drimaal reeds
  Di sege het behaal.

Hy sal nog groter dade doen,
  Dat ons ferbaas sal staan,—
En al di wêreld sal moet sê:—
  "Di Heer het dit gedaan!"

Oom Jan.

---

## Hendrik en Letti.

*('n Ferhaal uit di Transvaalse Fryhyds oorlog.)*

'k Hoor "Kalwerliifde" menigmaal
  As kinderspel misprys,
Wat nes 'n morgewolk ferdwyn,
  Sodra di son ferrys.

En meesal is dit oek mar so:
  Ons kinderfreug ferdwyn
Gelyk 'n angename droom.
  Hoe werklik dit oek skyn.

Beloftes word weldra ferbreek,
  En andere gedaan;
Ferbintenisse losgeknoop,
  En nuwe angegaan.

Mar so was dit met Hendrik ni,
  En Letti ewemin;
Fan kinds af was hul twe ferloof,
  In onferbreekbre min.

Hy het syn liifde haar gegé,
  Syn liifde was getrou:
Sy het an hom haar woord gegé,
  En sy het woord gehou.

Syn hart was trou tot in di dood,
  Tot in di koue graf;
En wat ook later mog gebeur,
  Sy staan hom nimmer af.

* * * *

Hoe mooi is di wereld fer 'n jong kinderhart!
Tog het oek di wereld fer kindes reeds smart.
Fer Hendrik en Letti was alles so skoon
Ni fêr fan makaar het hul ouers gewoon.
Gen Eden gaf Adam en Eva meer freug.
As Hendrik en Letti genoot in hul jeug.
Ni fêr fan Pretoria, 'n pragtige oord,
Daar leefde en minde di twe ongestoord,
Mar jong onderfind hul wat skydingsmart seg;
Haar ouwers fertrek na di Hogefeld weg.
Daar is dit feul beter fer féboerdery,
Mar swaar fal dit Hendrik en Letti te sky.
"Myn Letti, nou gaan ons so fêr uit makaar;
Sal jy myn jou hart en jou hand trou bewaar?"
"Myn Hendrik, myn hart het ek jóu afgegé;

---

* Di rivier by Skuinshoogte.

En waar jy oek gaan mog, neem oral dit mé."
"Myn Letti, ek weet ni, mar 'k foel tog so bang;
Jy gaan tog so fêr weg, en molik so lang."
"Ag, Hendrik, myn hart is nes d' aarde so wyd;
Myn liifde is duursaam, so lang as di tyd."
"Mar, Letti, hoefeul kan in di tyd gebeur.
Om ons jonge harte met smart los te skeur?"
"Myn Hendrik, laat al di gedagtes mar bly;
Ek blyf jou getrou, blyf jy trou mar an my."
"Myn Letti, nou gaan dan, gaan frolik mar heen!
Niks sal ons ooit skyde, di dood mar alleen."
Sy spreek ni, mar gé hom 'n hartlike kus;
En Hendrik neem afskyd, syn hart is gerus.

Ag jare is ferlope,
En feul daarin gebeur;
Mar niks kan troue harte
Op aarde ooit los skeur.
Ja, Hendrik het syn woord gehou,
En Letti blyf an hom getrou.

Ja, swaar fal hul di proeftyd,
Di proeftyd duur so lang;
En swaar was hul beproewings,
Beproewings droef en bang:
Mar wi syn hulp fan God ferwag,
Ontfang fan Hom fer alles krag.

Syn fader is gesterwe,
Syn moeder trou toen weer;
Mar dit was haar famili
Tot skade en oneer:
Di fader breng hul goed glad deur,
En het hul hart met smart ferskeur.

Haar ouers was foorspoedig,
Werd ryk en hoog in stand;
En Letti kryg feul minnaars,
Wat fraag haar hart en hand:
Want in Transfaalse dogtren ry
Streef geen in skoonhyd haar fer by.

Haar Hendrik sag sy selde,
Want hy woon fêr fan haar;
En dan kom daar gerugtes
Fan hom, mar sleg en naar;
Want is 'n mens in tegenspoed
Dan spreek mar wynig fan jou goed.

Mar Letti blyf standfastig,
Fer laster is sy doof;
So lank as hul haar Hendrik
Fan haar mar ni ontroof;
Want troue liifde is 'n fuur
Wat armoe en oneer ferduur,

* * * *

Al duur di donkre nag oek lang,
Al is hy bang,
Di lig sal dage:
Al pak di donker wolke dig,
Di sonnelig
Breek deur di flage.

Al duur dit menig lange jaar,
Di blye paar
Kryg hul ferlange:
"Hendrik en Letti is getroud!"
Juig, jong en oud,
Met feesgesange.

Ag, mog ons liwe Heer jul twe
Feul segen gé,
En lang nog spare;
In plaas fan smarte in jul jeug,
Geef Hy nou freug
Fer feule jare!

* * * *

Di witbroodsweke is ferby,
Di bruilofsdage al ferloop
Di twe gaan na di Myne ry,
Om fer hul huishou in te koop;
Want nou gaan hul di wereld in,
En yge huishouding begin.

Hul kom fan Kimberley na huis,
Met huisbehoeftes uitgerus.
"Myn Letti, nou 's ons spoedig tuis!"
Seg Hendrik, en geef haar 'n kus.
"Ja in ons yge huis te wees,"
Seg sy "begeer ek allermees."

Hul ry juis langes Mooirifiir,
Daar fal toen net di eerste skoot.
"Ag, Hendrik, wat is dit nou hiir?"
"Wees stil, myn hart, daar is gen nood!"
Mar spoedig roep di krygsrumoer:
Dis oorlog tussen Brit en Boer.

"Myn Letti 'k breng jou uit gefaar.
En gaan saam met myn broeders feg."
"Ag, Hendrik, ek foel tog so naar;
Breng my mar na ons huis eers weg."
Tot by haar suster breng hy haar,
Naby Pretoria, by haar swa'er.

Mar hy had rus nog duurte meer.
"Ek gaan saam met myn broeders stry!"
Nou laat ek my fan niks meer keer;
'k Kom straks te laat om saam te ly."
"Ag, Hendrik, wees daarfoor ni bang,
Di oorlog duur gewis nog lang."

"Wi nou Transvaler hete mag
Hoort same in di stryd te staan;
Hy is onwaard an syn geslag,
Wat sig één dag soek te ontslaan:
'k Gé fer myn faderland myn bloed,
Myn lewe 's daarfoor ni te goed."

"Ag, Hendrik, 'k werk liifs nes 'n myd
Onder di Britse heerskappy;
As jy moes sneuwel in di stryd,
Ag, wat wen ek dan tog daarby?"
"Myn hart, ek sal myn lewe geef,
En jy sal dan in fryhyd leef."

Terwyl sy nog haar trane droog
Het Hendrik reeds syn pêrd gesaal,
Mar foor hy wegry uit haar oog
Roep hy nog fer di laaste maal:
"Faarwel, lig siin ek jou nooit weer;
Mar ek befeel jou an di Heer!"

* * * *

"Na Langnek! Na Langnek!" so klink deur Transfaal.
"Na Langnek! Jaag daarheen nou, helde!
"Di fyand hiir binne is fas allemaal;
"Na Langnek, o'er heuwels en felde!
"Want Colley kom an fan Natal met syn mag,
"Hy sal o'er ons grense ni kome;
"Na Langnek! daar sal ons di Rooies opwag;
"Hul bloed moet op yge grond strome!
"Na Langnek! kom, broeders, di fyand gekeer!
"Na Langnek! klink deur onse felde!"
En Hendrik was nou oek deur niks meer te keer,
Hy 's onder di dapperste helde.

* * * *

"Hoe donker pak di wolke saam
Rondom myn hoof!
Mar deur di strome ly God my:
Dis myn geloof.

Dis soet my an Hem o'er te gé,
In donkerhyd;
Myn oog te sluit en Hem te folg,
Waar Hy my lyd.

Hy foer deur menig doornig pad
Myn moede foet;
Gaan Hy met my, elk tranedal
Is my dan soet.

As ek mar weet: Hy is by my,
Myn God en Heer;
Dan is myn arme hart gerus,
En wens niks meer.

Al skyn gen ligstraal in myn oog,
Ek sal ni dwaal;
Want leunend op syn sterke arm
Kan ek ni faal.

Myn Hendrik is fan my gegaan,
God an syn sy;
En lydsaam rus ek in myn lot,
God is met my."

* * * *

Hoe Hendrik sig ook haas, hoe finnig hy ook ry,
Toen hy di Nek beryk was 'd eerste slag ferby.
Di Rooies wou di Pas met leeuwemag forseer,
Mar sestig Boere jaag hul gou na onder weer.
Di dappere Dean is dood, syn resiment ferslaan.
En Colley radeloos foer weer fersterkings aan.
Mar dappere Niklaas Smit, ons Luitnant-Generaal,
Roep: "Kom Vrywilligers, di perde opgesaal!
"Ons kan ni langer hiir bly stil lê op di Nek;
"Fan ons owerwinning moet ons nou foordeel trek.
"Ons moet di fyand nou op yge grond anfal;
"Daar kom ammunisi by fragte fan Natal
"Ons kan dit ni toelaat dat Colley toefoer kry:
"Kom, laat ons foorwaarts ruk en hom syn pas afsny"
Twe honderd burgers folg di dappere Feg-Generaal,
En trek di fyand om, nog foor di awond daal.

* * * *

In di stille, donkre nag,
Staan onder di hemel bloot
Twe getrouwe Frinde wag,
Hendrik en syn naamgenoot,
Neefs, getrou tot in di dood.

Hendrik sug: "Ag, liwe Neef,
"My is dit geopenbaar:
"Morre moet 'k myn lewe geef;
"Daarfoor is myn siil nou klaar;
"Mar één ding druk my so swaar"

"Nimand weet wat Gode keurt;
"Hendrik, waarom kwel jy jou?
"Molik is dit nog myn beurt...
"Steeds was ons makaar getrou;
"'k Stry en sterf ook saam met jou."

"Geef my nou jou hand as borg:
"Dat, as jy nog na my leef,
"Jy myn lyk te huis besorg,
"En dit an myn Letti geef,
"Met 'n boodskap, liwe Neef."

"Lewend was ons eensgesind,
"Sterwend dan nog allermees;
"Spaar God my, myn trouwste frind,
"Ek sal jou fersorger wees,
"Wees daarfoor tog ni befrees."

"Rustig gaan ek na myn dood;
"Ek fertrou op God myn Heer;
"'k Leg myn siil in Jesus skoot:
"Mar één ding druk my nog meer,
"Dis wat ek fan jou begeer:

"Letti draag onder haar hart
"d' Eerste frug fan onse trou;
"Dit sal wees 'n 'seun der smart;'
"Want ek sal hom nooit anskou,
"Mar hy sal myn stam ophou.

"Hannibal werd reeds as kind
"Deur syn fader dit geleer:
"Haat teen Rome ingeprint;
"By di altaar kniil hy neer,
"Om 'n eeuge haat te sweer.

"So moet Letti ook myn kind
"By syn faders graf dit leer:
"Teen di Britte haat inprint;
"Laat hom op myn graf dit sweer:
"Nooit di Britse mag te eer.

"Ower di onskuldig bloed,
"Hiir op onse grond gefloei,
"Moet in elke jong gemoed
"Eeuge fyandskap opgroei:
"Britse mag moet uitgeroei!"...

'n Handdruk—en hul keer terug;
Mar gen slaap sluit hul di oog.
Daar onder di blote lug
Styg nog menig sug omhoog,
Na di heldre hemelboog.

* * * *

Bloedrood ferrys di dageraad
Ower di heuweltoppe,
Toen Smit onder syn manne staat;
Hy kon hul ni meer stoppe;
Want foorwaarts ruk reeds Colleys mag,
En elk staan klaar reeds fer di slag

"Ons fyand is meer in getal.
"Gewapend met kanonne;
"En nou moet ons hul gaan anfal;
"Di daad lyk onbesonne:
"Dog ruk mar op met God di Heer:
"Hy geef ons d' owerwinning weer!

"Hy is 'n God fan suiwer reg,
"En sal ons ni begewe;
"Hy sal foor ons gesig weer feg;
"Ons fyande sal béwe:
"Ons feg fer reg, ons feg dus fiir;
"Jehova is ons krygsbaniir;"

Hy geef syn perd nou fluks di spoor;
Syn orders is gegéwe;
Di burgers jaag, hul lydsman foor;
Hul storm nou to ·nes leeue;
Want Colley had reeds met syn mag
Di koppiis, waar hy hul opwag.

Fan dri kante laat Smit toejaag,
En dryf hul uit di rante;
Di Boere storm gants onfersaag,
Dring in fan alle kante;
Hulle frees gen bom, kanon, geweer,
En skiit di kanonniirs selfs neer.

Wi is hy wat met leeuemoed
Di fyand storm durf lope?...
Ag, straks moet hy dit met syn bloed
En lewe nog bekope!...
Daar fal hy—fer syn faderland!
Dis Hendrik—by di foorste rant.

Syn Neef staan ni heel fer fandaar,
En siit fer Hendrik falle.
Hy roep: "Ag, God, dit was tog waar!—
En hy di eerst fan alle!......
"Moet ek dit met myn bloed betaal,
"Mar ek gaan Hendrik nou uithaai."

Di fyand skiit met bom en skroot,
Mar hy stap-foorwaarts moedig:
En deur 'n hagelbui fan lood
Draag hy syn Neef so bloedig:
Hy breng hom by syn maters weer,
Mar Hendrik sprak gen woord toen meer.

* * * *

Meer as twe jaar is ferfloge,
Met syn freug en met syn rou;
En di troostelose weduw
Is 'n blye moeder nou;
Want daar dartel an haar sy
'n Jongske, vrolik, liif, en bly.

Dikwils in di skemerawond,
Met di jongske an haar hand,
Siit men haar nog grafwaarts wandel,
Waar syn grafsteen staan geplant:
Want hiir waar haar Hendrik rus
Is haar eenigs hartelus.

Fele minnaars is gekome,
Om haar liifde weer te win;
Mar tot nogtoe was s' onfatbaar
Fer 'n twede huwliksmin:
In haar faders huis begeer
Sy haar jongske en niks meer.

Wi sal di geluk'ge wese
Om te win haa hand en hart?......
Of sal sy nooit weer beminne?......
Freugde soek mar in haar smart?...
Min 'n trouwe hart één keer,
En dan hiir op aard nooit weer?......

S. J. d. T.

Pretoria, 8 April, 1883.

---

## Di Slag fan Amajuba (Spitskop).

*Op Sondag, 27 Fewerwari, 1881.*

Waar regte Afrikaners woon,
Fan Kaap tot in Transfaal,
Fraag hul weer om 'n hartlik liid
In d' Afrikaanse taal.

Welaan dan open hart en oor,
Wyd andag an myn liid;
En hoor wat op Majubaberg
Nog onlangs is geskiid.

Hoe met Gods hulp en heldenmoed,
'n Handfol dappre mans,
Di keurblom fan Britanje's trots
Ferjaag het fan di krans.

I.

Di donkre nag was neergedaal;
Deur Colley's briif gesus,

Was alles in di Boerekamp
  Fersonke in dipe rus.

Een enkle tent fertoon nog lig,
  Daar's een wat biddend waak:
Hy kiis di stilte fan di nag,
  Hy het 'n dure taak.

Dis Piet Joubert, di generaal,
  Fergrysd deur sorg en las,
Wat pynsend in alleenspraak sit,
  Toen alles rustig was.

"Tot hiirtoe was di Heer met ons,
  Mar wat, wat sou dit wees,
Dat ek gen briif, gen tyding kryg,
  Gen krant selfs om te lees?

"Sou in Koloni dan gen frind
  Ons lyde meer gedenk?
O né, o né, dit is ni so,
  En tog ek foel gekrenk.

"Hul het tog saam met ons gebid,
  En daardeur is ons een—
Ons saak is hul syn, immers oek......
  En tog wat kan dit meen?

"Ebenhaëzer! deur Gods hand
  Is alles nog bestuur;
Daar is alweer 'n week ferby,
  Al het dit lank geduur.

"Di week is sonder stryd en bloed
  Gelukkig afgeloop;
En Colley sal hom ni ferroer.
  Syn briif geef my di hoop.

"Hy sal nou eers op antwoord wag...
  As Kruger tog mar kom—
Mar di is weer na Rustenburg,
  Daar woel di Kafferdom.

"Heel mooglik is hul omgekoop
  Om tegen ons te feg—
Wi weet hoe groot dryg di gefaar—
  En daarom blyf hy weg.

"Want Kaffers is mos altyd klaar,
  As hul kan roof en moor;
Mar konkel oek di Engelsmans,
  God sal dit siin en hoor.

"Ebenhaëzer, ek kryg moed,
  Dat Engeland soetjiis aan,
Na sofeul ongeregtighyd
  Tog rede sal ferstaan.

"Di laaste briif praat andre taal
  En dan, Jan Brand trag ook
Om frede in di hand te werk,
  Hoe Jingoes oek al spook.

"En frede—ag wi meer as ons
  Ferlang daar hartelik na?
Want ons, ons draag tog hiir di las
  Fan heel Suid Afrika.

"Ons frous en kinders, diip bedroef,
  Behoeftig, in gefaar,—
Sou ons di *frede* ni ferlang?
  Ag, oorlog is tog *naar*.

"Myn hart smelt weg as ek gedenk
  An wees en wedufrou;
Ja, selfs fan di soldate oek,
  Wat fal, foel ek berou.

"Mar ons, wat kan ons anders doen?
  Ons stry fer hylig reg—
Ferbonde deur 'n dure eed—
  Daar is gen andre weg.

"Toegewend was en sal ons wees,
  So feul as ons mar kan;
Ons wil dit an di wêreld toon,
  En an di Engelsman.

"Ek offer nou myn nagrus op,
  En skryf an Colley en Brand,
'k Sal skryf en frindlik as kan wees,
  Mar—*Fryhyd fer ons Land*!"

Di ure fan di nag gaan fort,
  Joubert skryf, pyns, skryf weer.
'n Dipe sug ontglip syn bors,
  Toen kniil hy biddend neer.

Bid lang, bid furig, rys en sug!
  "Weer het di Heer gehelp!
Mar ag, waarom word ek nou nog
  Deur onrus owerstelp?

"Heer! is daar in di briwe iits,
  Wat ni daarin moet wees?
Ferydel dan myn planne, Heer!
  Want Gy het di gelees!"

II.

Terwyl Joubert nog pyns en skryf
  En bid tot God omhoog,
Sig neerleg en ni slape kan,
  Siin Gods alwakend oog

Hoe, eer di nagtlik duister wyk,
  Di Britte langsaam sluip:
Om deur 'n enkel daad fan lis
  Di Boere te bekruip.

"Kom, manne! neem dri dage kos,
  Dan na Majubaberg;
Neem sewentig patrone elk,
  Ons sal di Boere terg!

"Di Kaffers wys di foetpad ons,
  Kom folg my en gaan mé;
Di Boers sal morre wakker skrik"
  Seg Colley met hoesé!

"Dit is myn stil o'erdagte plan—
Ek ken jul dapperhyd;
En jul is almal owertuig
Oek fan myn krygsbelyd.

"Kon ek uit heel di legermag
Myn keus doen, dan gewis,
Kiis ek gen andre manskap uit,
As wat nou met my is.

"Di owerwinning kan ni fyl,
Want het ons Spitskop eers,
Dan kan ons heel di Lange Nek
Met bom en skroot beheers!"

Met menig floek en lasterwoord,
Klim hul di stylte op;
En eer di oggendrood nog daag,
Was hul reeds op di top.

Di dag breek an, nou kan hul siin—
Daar leg di boerekamp!
In dipe stilte, en onbewus
Fan naderende ramp.

"Nou net 'n paar kanonne nog,
En dan gebombardeer;
Dan sal ons sonder slag of stoot,
Di domme Boere leer!

"Dan trek ons op na Wakkerstroom,
Pretoria, Potchefstroom,
Na Heidelberg, ja oweral.—
Dit het hul ni gedroom!

"Dan is di Rebelli net uit,
Fer goed en oek foortaan;—
Dan faar ons weer na Engeland,
Met roem en eer belaan!"

So fluister Colley, en syn staf,
En alles is ferblyd:—
"Di Boere tot hul plig te breng
Is net 'n saak fan tyd.

"Wat domme Boers tog, om so 'n berg
So onbeset te laat!"
So spot en skerts hul onbedag,
Fan dolhyd uitgelaat.

"Dis Sondag, en fandag ferfas,
Sal nooit gen Boer dit waag
Met ons te feg, al word hul oek
Deur ons daartoe gedaag.

"Fandag, as hulle psalme-sing,
Kan ons ons mooi fersterk;
Dan fluks 'n paar kanonne op,
Dis nou fandag *ons* werk!

III

Di liwe morgelig skyn rond,
Dis Sabbat—en Gods Woord
Word by di huisaltaar gelees,
En in di kerk gehoord.

Di ganse land deur, styg di lof
Tot God, in 's Hemelssaal;
En menige fersugting klim,
Om segen o'er Tralsvaal

Om hulp fer broeders nou in stryd,
Fer God en Faderland;
En om befryding fan di juk
Deur Gods alsterke hand.

So bid hul in 'n sekre kerk:
"Heer kan dit wees geef fré,
"Mar frede met geregtighyd,
"Uw naam ter ere mé!

"Nyg Gy di hart fan ons Forstin,
"En fan haar raadsliin, Heer!
"Gepleegde onreg te herstel,
"Uw grote Naam ter eer.

"Laat *mag* ni segepraal o'er *reg*—
"Geregtighyd, gerig,
"Is tog di fasthyd fan Uw Troon,
"Hy is daarop gestig.

"Ag, Heer! hoe sal di fyand juig,
"Uw folk, hoe sal ons treur,
"As owermag di swakke trap,
"Ag, laat dit ni gebeur!

"Né, openbaar Uw sterke hand,
"En werk fer aller oog
"'n Werk fan Uw geregtighyd,
"Dat ons uw naam ferhoog.

"Stel Gy 'n teken, om ons kroos
"En om di nageslag,
"Dit an te toon, as 'n bewys
"Fan Uw gedugte mag.

"Toon, dat Gy nog diselfde God,
"Heers in geregtighyd;
"En dat Gy na ons kerme hoor,
"O grote Majestyt!"

Ja, *amen*, *amen*, seg elk hart
En menig stille traan,
Word deur di skare afgedroog,
Toen 't bidde was gedaan.

IV.

En in di stille Boerekamp,
Breek ook di Sondag sag;
Mar bloedrood in di ooster kim
Waai reeds di oorlogsflag.

Nog nouliks is di stille sug,
Geslaak tot God di Heer,
Of "Oorlog!" klink dit, "Oorlog, spoed!
"Saal op, gryp jul geweer!"

"Gen stille dag, gen bybelboek,
"Di ryfel in di hand—
"Dáár, dáár is Spitskops style top
"Deur Colley reeds bemand!

"Gen sabbatsrus gun hul ons selfs—
"Op helde! moedig op!......
Een honderd fyftig dappre mans
Gaan fligend in galop.

Kom an di foet, styg af, klim op,
Fan krans tot krans fooruit;
Gen kogelbui uit Britse roers
Was magtig om te stuit.

Eer hul dit weet is hul omhoog,
Gen fyands kogel raak—
God self Hy stry, dit is *Syn* dag,
Hy neem gedugte wraak.

In fyands rang was 's Heeren skrik,
Hul staan ferlam of flug;
Di Boerekogels fel hul neer,
Fan foor of in di rug.

Hul spring di hoge kranse af
Fermink, ferpletter, dood—
En meer nog kom deur flugte om,
As deur di Boere lood.

Daar leg di blom fan Englands mag,
Met menig offisiir;
Ja, selfs hul knappe generaal,
Di find syn dood oek hiir.

Dri honderd Britte neer gefeld—
Ag, welk 'n bloedbad, ag!
Genade, skiit! o skiit ni meer!
Genoeg, genoeg geslag!

Wi nog ontflug, kom uitgeput
En akelig in di kamp,
Fertel in yselike taal,
Di nederlaag en ramp.

Gen juigkreet fan di Boerekant,
Né, hul ontbloot hul hoof
Toen hul di lyk van Colley siin,
Hul kon dit skaars geloof.

O, Roos, Ferreira en Malan.
Hoe blink jul heldemoed;
En fan di dappre an jul sy,
Wat saam oek waag hul bloed.

Dog roem gen *mens*—dit was Gods werk,
Hem onse Heer sy di eer—
't Was God wat fer Boere stry,
Hul fyand het ferneer.

Eén dooie, fyf gewonde het
Dit met hul bloed betaal,
As prys fer di gehate juk,
As losgeld fer Transvaal.

V.

Di son sink in di Weste weg,
Di awonduur breek aan.
Waarom tog sou di Boere Mag
Daar an di Spitskop staan?

Anskou hul daar, hoor Piet Joubert
Spreek reeds tot hul: "Kniil neer;
Want God het weer fer ons gestry,
Kom geef Hem dan di eer;

"Majubaberg is nou foortaan
Ons Bethel, ons Pniël,
Ons Ebenëser, om dit an
Ons kinders te fertel.

Ja manne broeders, hiir het God
Syn arm fer ons ontbloot;
Hiir, ons 'n teken opgerig,
Foor 't oog fan klyn en groot!

"Laat ons Syn Naam te same dank.
Hem, Hem alleen sy prys—
En in di ferste nageslag,
Ons kinders daarop wys!

"En dese dag sal ider jaar
Ons 'n gedenkdag wees;
Ja lewenslank wil ons hom fiir,
As Gode tot 'n fees.

"Deur heel Suid Afrika sal elk
Wat op di Heer fertrou,
Oek saam in stille dankbaarhyd
Met ons di feesdag hou."

OOM JAN.

---

## Smeekstem fer Transvaal.

*[Gedurende di Fryhydsoorlog.]*

1.

Leef daar één Afrikaan
nog sonder medely?
Is daar één enkel hart,
wat ongeroerd kan bly?
Ag, kyk hoe word ons bloed
in strome snood fergote...
Bid, bid, met ons tot God,
geliifde Landgenote.

2.

Hoor, hoor, di laaste sug,
anskou di oge breek...
Op aarde is gen hulp,
hoe ons gewonde oek smeek,
Hul kerme skeur ons hart;
ons kan hul bloed ni stelpe...
Gen medisyne selfs—
gen dokter om te helpe!

3.

Hoor hoe di wedewes
en hoe di wese huil,

Met oge rood geskryd
staan hulle by di kuil;
Ontroosbaar, radeloos,
en met ferskeurde harte,
Roep hul tot God omhoog.
om bystand in hul smarte.

4.

Di kinders roep om brood,
di moeders het ni meer.
Ag, God, hoe grote nood!
Gy siin dit, Hemelheer!
Moet dan di honger ook
hul lyde nog fersware?
Ag, wil ons, liwe Heer!
tog fer di lot beware!

5.

Help, man! Help, frou! Help, kind!
Geef fan jul owerfloed!
Meng in di bittere kelk
één enkele druppel soet;...
Help, Afrikaners, help!
help in di freeslik lyde!
Wil deur jul hulp di hart
fan weeu en wees ferblyde!

6.

En God, wat alles siin,
wat altoos troue houd,
Hy geef dit dubbel weer,
ja, duisend duisendfoud.
Ag, open hart en hand;
geef feel en geef blymoedig!
En God di segen weer,
ja, mild en owerfloedig.

Oom Jan.

---

## Di Fryhydskryg.

*(Transvaalse Folksliid).*

1.

Di faderlandse Flag waai weer,
Ons haal di rooie roofflag neer;
Di frye Republiiks baniir
Het hiir o'erwin—gesegefiir;
Ons burgers het getriomfeer;
By Klynfontyn het ons gesweer:—
"Ons wil weer fry!"
Ons het gestry—
Reg an ons sy—
Di stryd's ferby.

2.

Di eed fan Klynfontyn syn dag
Was "trou an Faderland en Flag."
Di eed weerklink deur berg en krans;
Di fyand beef selfs in syn skans.
Elk burger het syn woord gehou,
Was an syn land en flag getrou.
Ons het gestry—
Reg an ons sy—
Di stryd's ferby,
Ons land is fry.

3.

Majubas rotse, Ingogos feld,
En waar di graf fan menig held
Daar in di Drakensberge is,
Getuig! getuig! jul weet gewis;
Jul het ons dade ang-siin:
Het ons ni trou ons land gediin?
Ons het gestry—
Reg an ons sy—
Di stryd's ferby,
Ons land is fry.

4.

Hoog in di berge staan 'n graf,
Daar het ons onse dode in af
(Na Lang Neks slag) bedroef laat daal;
Hul het gesterwe fer Transvaal.
Di plek is ons gehylig nou,
Ons sal 'n Monument daar bou:
Hul het gestry
An onse sy;
Di stryd's ferby;
Hul land is fry.

5.

Transvaal ons diirbaar land, is fry;
Ons faders het hiir feel gely;
Sal freemde, trotse dwinglandy
Di bloed-gekogte grond ooit kry?
Né, né, di rooflag waai ni meer,
Ons Fiirkleur faandel pryk daar weer.
Ons het gestry—
Reg an ons sy—
Di stryd's ferby;
Ons land is fry.

6.

En word ons regte weer bedryg,
Dan sal uit hulle grafte uit styg
Di helde fan di Fryhyds kryg;
Hul roepstem sal ons land deurskal:
"Di wat getrou an Fryhyd fal
"Di leef in eeu'ge glori al:
"Ons het gestry—
"Reg an ons sy—
"Di stryd's ferby;
"Ons land is fry.

Z. A. Republiek, Juny 1881. J. V.

---

## Fredeliid.

1.

Frede! frede in Transfaal!
Kniil neer!
Loof en dank tiinduisendmaal,
Di Heer!
Roem en prys Syn grote Naam,
Man en frou en kind te saam;
Spreek met eerbiid en ontsag,
Fan Syn wondre dag an dag.

2.

Ja, Syn arm het hyl gebrag,
Seer groot,
Op ons bede, an ons geslag
In nood.
Britse hoogmoed is gestuit,
En di frede is nou gesluit.
God het syn regferdighyd
Glansryk weer ten toon gespryd.

3.

Hys di fryhydsflag ten top!
En buig.
Hef ferblyd di harte op,
En juig!
Wapper ower stad en feld,
Diirb're flag in eer hersteld!
Toon jou kleur op berg, in dal,
In Transfaal, ja oweral.

4.

Sing di frye Republiik,
Een liid!
Uit di harte en met musiik—
En skiit—
Brand di freugdeskote los,
D' eggo klink in kloof en bos.
Juig nou ouderdom en jeug
Dis 'n dag, 'n dag fan freug.

5.

Sing oek Piit en Frans Joubert.
Ter eer.
Laat di nageslagte fêr
Nog leer:
Om hul naam in eer te hou,
En soos hul op God fertrou.
Noem Cronje, Pretorius, Brits,
Al di helde an di spits.

6.

Roem di daad fan elke held,
By naam.
Op di berg of flakke feld
Te saam.
Potchefstroom, Pretoria's flek
Bronkorsspruit en Langenek,
Fan Skuinshoogte en Spitskopstop
Haal di dappre dade op.

7.

Mar gedenk ook an di stroom
Fan bloed,
An di dode helde froom
En goed.
Denk an wedu, denk an wees:
*Di bedroefde fiir gen fees—*
O fersag, ferlig hul lot,
Wees hul steun, almagtig God!

8.

Daal uw segen op Transvaal.
Ai hoor;
Laat gen Brits of Kaffers staal,
Weer moor.
Eendrag, frede, foorspoed, geef:
Grote God, wat ewig leef.
Geef di allergrootste goed:
*Maak ook fry deur Jesus bloed*!

9.

Frede! frede in Transvaal!
Kniil neer!
Nogmaals dank, tiin duisendmaal,
O Heer!
Ja, uw nooit folprese naam,
Loof en dank en prys ons saam,
God *is* groot in majestyt
Halleluja in ewighyd!

OOM JAN.

---

## Transvaalse Lofpsalm.

*Wijsi: Psalm 150.*

Loof di grote Hemelheer;
Fal anbiddend foor Hem neer;
Folk, gekweek in druk en ramp,
In di duurste lewenskamp;
Kroos, uit Heldebloed gesprote,
Uit 'n folk, wat moedig streed,
Uit 'n folk, wat bitter leed,
Hollands kroos, en Hugenote.

Loof Hem, Godgewyd geslag,
Wat u herwaarts het gebrag,
En u in di Suiderland
As Syn wynstok het geplant;
Wat u welig het doen tire,
En uw ranke het gestut,
Trou as Landman het beskut
Teen barbare, wilde dire.

Loof di God, wiins Majestyt
U nes Isrel het gelyd;

Pas befry fan sorg en druk,
Deed op nuw di Faro's juk
U tot uwe Bondsgod kerme
Uit di hemel hoorde Hy,
Lydde u deur di woesteny,
Dag an u in Syn ontferme.

Eer Hem, wat uw erfdeel koos,
U deed ruste foor 'n poos,
Daar, waar jul jul Elim fond,
Op Natalse frugtbre grond;
En jul redding het geskonke,
Toen jul rus dra werd ferstoord,
En jul Dingaans wrede moord
In jul bloed skiir het ferdronke.

Denk, toen trouloos Albion
Di geluk ni dulde kon;
Toen jul foor di grypsug week,
Skiir foor d' owermag besweek;
Hoe jul Skutsheer trou jul lydde
Na 'n land, fry, goed, en groot,
Deur Salkats fan folk ontbloot,—
Na 'n land wat jul ferbydde

Hiir gaf Hy jul huis en haard,
En di fette fan di aard;
Hiir het Hy Salkats ferneêr,
Wat jul bloed ook het begeer.
Dank di God der legerskare!
Stig jul Republiik nou hiir,
By d' Traktaat fan Sandrifiir,
Midde tussen di Barbare.

Ja, ons Republiik bestaat!
Mar di sluwe Brits ferraad
Sluip weldra weêr in ons land,
Toegelate deur Gods hand
Om di fiirkleur te fernere;
Lok ons eers deur flyery,
Dwing ons toen deur dwinglandy,
Om di Britse faandel te ere.

Tergend, swaarder werd di dwang;
Hoe ons smeek ook dri jaar lang,
By di Brit was heul nog troos:
Mar di Heer gedag syn kroos.
Met ons land nog ni tefrede,
Foeg di Brit by roof nog moord;
Toen, ja toen het God gehoord,
En foor ons di stryd gestrede.

d' Oog op God, en d' swaard ter hand,
Werd di Fryhydsflag herplant,
Deur Gods hulp en heldemoed;—
Mar dit kostte diirbaar bloed.
Laat di skone fiirkleur wappre,
Trou bewaak deur d' Alsiind Oog;
Hys haar op, hoog, hoog, omhoog!
God sy d' eer, en dank di dappre!

Paarl, April 1881. T. EN H.

## Transvaalse Fryhydsliid.*

Di Fiirkleur fan ons diirbaar land,
Di waai weer o'er Transvaal,
En wé di Godfergete hand.
Wat dit weer neer wil haal!

Waai hoog nou in ons heldre lug,
Transvaalse Fryhydsflag!
Ons fyande is weg geflug;
Nou blink 'n blyer dag.

Feul storme het jy deurgestaan,
Mar ons was jou getrou;
En nou di storm is o'ergegaan,
Wyk ons nooit weer fan jou.

Bestormd deur Kaffers, Leeus en Brit,
Waai jy steeds o'er hul kop;
En tot hul spyt anskou hul dit,
Ons hys jou hoger op!

Met lage lis haal Albion
Ons faandel stilweg neer;
En doen toen net al wat hul kon,
Dat ons hul flag moes eer.

Ons sou dan alles daarby wen,
'n Telegraaf en spoor;
As ons di Rooiflag wou erken,
Mar dit wou ons ni hoor.

Fiir jaar lank het ons mooi gepraat,
Om weer ons land te kry:
"Ons fraag jou, Brit, gen goed of kwaad;
Gaan weg, en laat ons bly!"

Mar toen di Brit ons nog fererg,
Toen fat ons di geweer;
Ons was al lank genoeg geterg,
Nou kon ons tog ni meer.

En met Gods hulp het ons di juk
Fan England afgegooi;
Ons is weer fry; geluk, geluk;
Nou waai ons flag weer mooi!

Dit het ons heldemoed gekos;
Mar England nog feul meer;
So het di Heer ons weer ferlos!
Ons geef Hem al di eer;

Waai hoog nou o'er ons diirbaar land,
Waai, Fiirkleur fan Transvaal!
En wé di Godfergete hand
Wat jou ooit neer wil haal!

---

* Na di Transvaalse fryhydsoorlog werd deur di "Patriot" 'n prys uitgeloof fer di beste Transvaalse Folksliid, en by stemming fan di intekenare werd di prys an di liid toegeken. Prof. J. S. de Villiers het daar musiik op gemaak.

**Of aldus fyfregelig :**

Di Fiirkleur fan ons diirbaar land,
Di waai weer o'er Transfaal ;
Met bloed en trane is dit herplant,
Wé nou di Godfergete hand
Wat dit weer neer wil haal!

Waai hoog nou in ons heldre lug,
Transfaalse Fryhydsflag!
Ons fyande is weggeflug,
En stil is nou di krysgerug,
Nou blink 'n blyer dag!

Feul storme het jy deurgestaan,
Mar ons was jou getrou ;
En nou di storm is o'ergegaan,
Blyf ons rondom ons faandel staan,
Wyk ons nooit weer fan jou!

Bestorm deur Kaffers, Leeus en Brit,
Waai jy steeds o'er hul kop ;
En tot hul spyt anskou hul dit,
Ons staan rondom jou in gelid,
En hys jou hoger op!

Met lage lis haal Albion
Ons faandel stilweg neer ;
En doen toen net al wat hul kon,
Dat ons di flag fan Albion
Tog moet erken en eer.

Ons sou dan alles daarby wen,
'n Telegraaf en Spoor ;
As ons di Rooiflag wil erken,
Dan sou ons alles daarby wen :
Mar dit wou ons ni hoor.

Fiir jaar lank het ons mooi gepraat,
Om weer ons land te kry :
"Ons fraag jou Brit, gen goed of kwaad
Gen Spoorweg en gen Ysterdraad ;
Gaan weg, en laat ons bly!"

Mar toen di Brit ons nog fererg,
Toen fat ons di geweer!
Dit was te feel fan ons geferg,
Ons was al lank genoeg geterg,
Nou kon ons tog ni meer.

En met Gods hulp het ons di juk
Fan England afgegooi ;
Ferlos is ons nou fan di druk ;
Ons is weer fry, geluk, geluk!
Nou waai ons flag weer mooi!

Dit het ons heldebloed gekos ;
Mar England nog feul meer :
Al het dit trane en bloed gekos,
Met glori het God ons ferlos,
Ons geef Hem al di eer.

Waai hoog nou o'er ons diirbaar land,
Waai, Fiirkleur fan Transfaal!
Met heldemoed is hy herplant.
Wé nou di Godfergete hand,
Wat jou ooit neer wil haal!

S. J. du Toit.

Paarl, April 1881.

———————

## Transfaalse Folksliid.

Wysi : "*Wy leven vry.*"

Transfaal is fry!
Gen dwinglandy
Kan ons tot slawe maak.
Gen fyand sal ons land ooit kry,
Di Heer self staat an onse sy,
En in Syn krag het ons gestry ;
Syn oog blyf ons bewaak (*bis*).

God gaf di land
Ons fan Syn hand,
Tot wettig ygendom.
Ontneem Natal, met bloed gedrenk,
Met Weenens grafte, mar gedenk :
Transfaal is ons 'n Godsgeskenk,
Bedenk dit en ferstom (*bis*).

Laat Sandrifiir
Getuige hiir
Fan plegtig Brits traktaat,
Waarby ons erfreg is erkend,
Na sofeul ongehoorde ellend ;
Wi dit ferbreek het, is bekend—
Met lis en sluw ferraad (*bis*).

Hoe fiir jaar lang,
Di dwangjuk bang
Ons skouwers het gedruk.
Mar hoe na terging, smaad en hoon,
Ons faders God ons hulp betoon,
En hoe Hy self, di God der goon,
Ferbreek di dwinglands juk (*bis*),

Spreek Bronkersspruit
Met eerbiid uit ;
Noem Potchefstroom by naam.
Pretoria en Langnekspas,
Ingogo en Majuba fas,
Waar ons Ferlosser met ons was,
Fermeld di al te saam (*bis*).

Ons frye flag
Geef nou ontsag,
Di fiirkleur waai in eer,
En wapper o'er di Republiik ;
Gen mag, gen lis, gen politiik
Fan Kaffer, Brit, of Jingo kliik,
Haal ooit di flag weer neer (*bis*).

Op nuw herplant,
Deur 's Heeren hand,
Woon ons in *fry* Transfaal.
Gen fyand sal ons land ooit kry,
Di Heer self staat an onse sy,
En in Syn krag kan ons weer stry,
Di sege weer behaal! [*bis*).

Oom Jan.

Juni, 1881.

---

## Di Triomftog fan di Boere.

(Julius de Geyter, in Afrikaans gefolg).

" By Engelands mag, fer Engelands eer,
Ruk op na di Boere en trap hul mar neer !"
Mar di Boer het 'n hart en 'n buks en 'n paard,
En hy fliig na di grens fer gen fyand ferfaard,
Op berge en rotse daar slaan hy syn kamp,
Daar wag hy wi kom wil met skande en ramp...
" Fry wees : fry wees !"
Dreun dit weer uit almals mond :
" Dat op Afrikaanse grond,
Dat gen folk op d' wereldrond
Fryer as ons kan wees !"

O handjifol Boere, wat waag jul te doen ?
Di Britte is talloos, desnoods 'n miljoen...
Hoog is di Spitskop, di Langnek hol :
Hul maak nog met lyke di bergpas fol...
Engelse, wyk ! of di dodehoop sal
'n Spitskop worde in d' Langnekse dal,
" Fry wees ! Fry wees !"-ens.

Wat is di Boere ? Di oudhyd alleen'
Had helde soos hul is, mar dapperder geen !
Daar styg uit alle oorde di kreet wyd en syd :
" In kettings gen folk, wat om fryhyd so stryd !"
En di Boere geadel door eenfoud en moed,
Keer terug uit di stryd soos 'n ou Ridderstoet.
" Fry wees ! Fry wees !" ens.

---

## In Transfaal.

(Julius de Geyter in Afrikaans gefolg).

Daar is 'n sug wat gloei in ider harte ;
Daar is 'n kreet, wat dreun deur ider land :
't Waai uit di flag, wat wapper in di ferte ;
't Fliig met di skip, wat uitpyl fan di strand ·
" Fry wees ! Fry wees !" ens.

Wi ken hul ni, di Hugenote en Geuse ?
Hul syl fol moed op wilde folke af,
Elk werelddeel breng skatting an di reuse...
Ons is hul seuns en swaai hiir hulle staf.
" Fry wees ! Fry wees !" ens.

Di fyand kwam...Hy won ons tot syn slawe...
Te perd ; te perd ! met ryfels en met lood!
Waar blyf hy, waar ?—Ja, fraag dit an di rawe !
Langs elke pad is nog di rotse rood.
" Fry wees ! Fry wees !" ens.

Jong is di Staat, mar akers word eens bome,
's Lands moed, 's lands eer — o God, ferlaat ons nooit
Laat op Transfaal uw segen nederstrome ;
Word Afrika met stede eens bestrooid......
" Fry wees ! Fry wees !"

Dreun dit ook uit onse mond,
Daar op Afrikaanse grond,
Daar gen folk op d' wereldrond
Fryer as ons kan wees !

Di twe gedigte is deur di digter an di Transfaalse Deputatie angebiid in 1884 en gesing op musiik deur di Flaamse Musikus Peter Benoit.

---

## Dit is Gods Finger.

" Toen zeiden de Toovenaars tot Farao : Dit is Gods vinger. Doch Farao's hart verstijfde, zoodat hij naar hen niet hoorde : gelijk de Heere gesproken had.—Ex. 8 : 19.

Nooit was hiir in ons land,
So sigbaar Godes Hand,
As nou in di Transfaalse stryd.
Dit word nou sigbaar wyd en syd
Wi kan dit nog betwis,
Dat hiir Gods finger is ?

In elke krant, op elke dag,
By elk gefeg, na elke slag,
Deurklink 'n stem ons ganse land :
" Kom, Afrikaners, siin Gods hand ! "
En telkens siin ons weer
Di finger fan di Heer.

" Trap ek Transfaal ter neer,
Europa sal ni keer ! "
So dag di Brit ; mar elke Staat
Roep : Skande ! Skande ! o'er di daad.
Let op, ferharde Brit !
Dit is Gods finger dit !

En waar God kinders het
Klink in elk waar gebed :
" Ferlos tog di ferdrukte, Heer !
En slaan tog di ferdrukker neer ! "
O Brit, wees ni so doof !
Hiir is Gods hand, geloof !

" Transfaal het wynig geld ;
Gen dokters in di feld."
Mar dokters om hul te genees
En geld fer weduwes en wees
Stroom an fan alle kant !
Foorwaar hiir is Gods hand !

" Fan grof geskut ontbloot ;
Gen fuurpyl en gen skroot ;
Hoe sal di ruwe Boere feg ?
Ons skiit hul net nou almal weg."
En tog, daar flug di Brit ;
Dit is Gods finger dit !

Gen bom wat Boere skaad ;
Gen Fuurpyl doen hul kwaad.
Mar fan di Boer kos elke skoot
Di trotse Brit 'n wisse dood.
Beef, Britte, fer jul lot !
Dit is di hand fan God !

Di Heer is an di spits;
  Met donder en met blits
Stry Hy fer di Transfaalse Boer.
Waartoe meer legers angefoer?
  Né, buig, buig Britse trots!
  Erken di finger Gods!

  Spaar, spaar tog ferder bloed;
  Frees ferdre tegenspoed;
Ferneder julle foor di Heer;
Geef an di Boere hul land weer;
  Want, laat jul nog ni af,
  Frees dan nog swaarder straf.

S. J. DU TOIT.

# V.—Ferhale, Ware en Ferdigte.

---

## Moeilikhyd om liidjiis te maak op 'n Boerplaas.

Kom, froutji, steek nou op di lig !
Di kinders moet stil wees !
Pa wil nou 'n liidji dig—
In d' *Patriot* dit lees.

Mar waarom blaf di hond nou weer ?
Piet, kyk jy wat dit is !—
Myn kop is fan di raas al seer—
" Pa, dis 'n kar met fis.

Di jong fraag of hy uit kan span
En of hy foer kan kry."
Ja, ja,—toe, trek di deur mar an !
Seg Ewa moet stil bly !

Daar had ek net di rymwoord klaar—
Mar nou is ek dit kwyt,
Ja, iidjiis maak is baing swaar...
Hloor daar nou weer so 'n myd !

Mar, Ewa, stil tog ! Hou jou mond ;]
Hoekom moet jy so skré ?
" Ou seur, dis di ferbrande hond ;
Hy blaf mos fer di fé !"

Né, dis onmo'entlik om te hou !
Wi kan dan so sit dink ?
Tok, tok—Wi is daar nou weer, frou ?—
" Kan Jan syn dop kom skink ?"

Og ja, myn hartji, basta pla !
Toe, gé hom mar syn wyn !...
Wag, daar kom weer 'n klyntji kla ;
" Pa, Willi knyp fer myn."

Mar kinders, as ek op moet staan,
Dan kry julle almal seer !...
Dis moeilik om so fort te gaan...
Kom, nog 'n slag perbeer.

Hoor daar nou weer, hoe raas so 'n klong!
" Ou Baas, di kraal is oop !
Baas Pieter is daar by di jong ;
Di fé het uitgeloop !

" Hul's almal in di land ou baas !"
Hoe kom di fé dan uit ?...
So gaan dit op 'n Boereplaas ;
Ek moet myn liid mar sluit...

*Oom Jan.*

## So'n klyne Stantji.

Neef Lokomotiif !
Hiir is 'n briif
Fan Jan wat fersiis maak.
Is dit wat sleg,
Maak jy tog reg,
Dan skryf ek dat dit kraak.

Di ander dag
Het ek gelag
Fer Pieter fan oom Klaas ;
Di domme aap
Wat altyd gaap,
Het mos met my geraas !

Raai waarom tog ?
Hy het gespog
Dat hy kan Engels praat !
En ek het toen
Myn plig gedoen—
Geseg hy kan dit laat.

Hy wil toen spot,—
Di *Patriot*
Di sleep hy ook daarby ;
Toen seg ek : " Sot !
Di *Patriot*
Sal nut doen meer as jy !"

Toen word hy kwaad ;
Dit was op straat ;
Di mense het staan kyk.
Ek seg fer hom :
" Wees ni so dom !
Want ek het mos gelyk.

" Ons taal is goed
Om mé te groet,
Hoekom seg jy ' *Koet Baai* !'
Wil jy dan spog,
Jou klyne bog ?
Hy seg : " Loop na jou maai !"

Ek word toen warm ;
Ek fat syn arm ;
Toen word hy baing kwaad,
Ek denk toen : Neen,
Ek gaat mar heen ;
Dis midde op di straat.

Mar by di huis
Het dit gesuis;
Daar het ek hom gekap—
Ek sal hom leer
Ons kan ni meer
Ons taal so lat fertrap.

*Oom Jan.*

---

## Hendrik en Maria.

EERSTE PART.

By Modderrifiir syn brede stroom
Dwaal eens 'n jonkman rond:
Fêr fan syn ou'ers, frind en huis,
Dwaal hy op freemde grond.

Daar onder 'n Treurwilgerboom
Goi hy syn lyf ook neer,
Om uit te rus, want hy was moeg;
Te slaap wou hy perbeer.

Meteen lig hy syn kop weer op,
En wat moet hy daar siin?
'n End fandaar 'n klyn pondok;
Hy sal hom daar andiin.

Hy spring toen op; hoe bly was hy
Om by 'n huis te kom;
Al was dit mar 'n ou pondok,
Daar gé hy nou ni om.

Fluks klop hy an di klyne deur,
Mar nimand maak dit oop;
Hy klop nog eens, daar kom een an,
Hy 't ni ferniit geloop.

"Goei morre, Neef, ag help my tog,
Ek is net baing ferlé."
"'k Ferkoop hiir niks as brandewyn,
Dis al wat 'k jou kan gé."

"Di het ek nou ni nodig ni,
Ek dank jou wel daarfoor;
Wat ek wil hê kan jy ni gé."
So was dit daarmé o'er.

'n End fandaar siin hy 'n wa,
Net langes di rifiir!
Ferlate lyk dit en alleen,
Gen mens is daar, of diir.

Hy fra toen fer di pondok-man,
An wi di wa behoort.
"Dit weet ek ni, gaan self mar kyk."
En so gaan hy toen foort.

En anstons kom hy by di wa;
Ferlate staan dit daar:
Hy siin daar rondom nimand ni;
Di : aaisel moet opklaar!

Hy kyk toen binne in di wa,
En wat moes hy ferneem?
'n Ou man met syn kind was daar
Ja, hul was daar alleen.

Ferbaas was onse Hendrik toen,
Hy het dit ni ferwag:
Di dogter sit, di skone maag,
Di ou leg, sonder krag.

Hy groet en rig 'n praatji an,
En fraag ook hoe dit gaan.
"Met ons mar treurig soos jy siin;
Mar waar kom neef fandaan?"

Hy seg hul toen fanwaar hy kom,
En wat hy nou daar maak.
"Mar hoe kom jul so hiir alleen?
En wat is julle saak?

"Ons staan al reeds 'n lang tyd hiir;
Ons osse 't weggeloop;
En pa is siik, ja baing siik;
Hy lyk my buiten hoop.

Sy huil—wi sou dit kwalik neem?
"Ag, help ons, gé tog raad!"
Hy sug—wi sou ni same sug?
"Ek sal jul ni ferlaat!"

TWEDE PART.

Allenig sit hul by di fuur,
En sit nog laat en praat;
Di oue fader slaap so stil;
Hul weet ni dis so laat.

Ja, toen fertel hul fer makaar
Hul hele lewenslot;
Wat smart hul onderfinde het,
En ook di hulp fan God.

En toen sy hom haar leed fertel,
'n Straal skiit deur syn hart;
Hy foel toen dat 'n freemde mag
Hom antrek tot haar smart.

Ja, nou moet hy di waarhyd hoor,
Hy was haar goed bekend;
'n Pyl gaat deur syn hart en siil,
Dit was hy nooit gewend.

Hy fraag haar sag:" Maria, seg
Het jy my waarlik liif?"
Sy bloos: hy neem haar om haar nek,
En seg: "Ek het jou liif."

O wi beskryf di ernstig uur,
Wat hul twe daar deurleef;
Twe sile daar met God alleen...
O, wat hul daarheen dreef?

"Maria liif, ag seg my tog,
Wil jy myn smart genees?
Wil jy met my an myne sy,
Myn hulp fer altyd wees?"

Ontsteld kyk sy mar foor haar neer,
Beskaamd en ademloos;
Sy weet ni of sy waak of droom;
Sy sug mar en sy bloos.

Sy fal toen in syn arme neer,
Sy beefde nes 'n blaar;
Hy rig haar op, en hou haar fas,
En is dit waarlik waar?...

En is dit waar: wat hoor hy nou?
Sy antwoord, ja sy seg:
"Ag, Hendrik, ek is dit ni wêrd;
Ek is fer jou te sleg."

"Mar nogmaals seg ek jou, myn hart,
Jy is myn deel op aard;
Gen mag sal ons twe ooit kan sky,
Wat ons ook wederfaart."

DERDE PART.

'n Tyd daarna was hul te siin
Langs dipe Modderrifiir;
'n Bruid was sy, mar in di rou,
Haar pa was ni meer hiir.

Hy was nou dood, kort fan te foor,
Nou is Maria fry;
Getrou het sy hom opgepas,
Sy het haar loon gekry.

Hoe wonderlik is tog ons lot!
Hoe diip, hoe wys, en hoog!
Wat God beskik, en ons ni weet,
Dit siin dit merk syn oog.

Hy ly ons langs syn yge weg,
Hoe donker dit ook lyk,
Di ynde maak dit alles reg
Dit het ook hiir geblyk.

*Oom Jan*

---

## Helena en Edeward.

*'n Ballade in twe parte.*

EERSTE PART.

Di jonkmans fan di Boweland
Is algemeen beroem;
Di onderfeld syn nôitjiis lag,
As jy hul naam mar noem.

Mar seker was daar nooit nog een
So fluks as Edeward;
Hy was opreg en trou fan siil,
En nederig fan hart.

Helena blank nes melk en bloed,
So liif en sag fan aard,
Di was 'n man as Edeward
In ider opsig waard.

Hul was omtrent 'n jaar ferloof,
En sal nou spoedig trou;
Soos hy terugkom fan syn tog,
Dan word hul man en frou.

Dit was di laaste dag fan Maart,
En morre sal hy trek;
Hul sit nog tot di hoenders kraai,
Toen fat hy om haar nek,

En seg; "Myn kind, di tyd is om!
Di skydingsuur is daar!
Mar ek fertrou ons liwe Heer
Breng ons weer by makaar!"

Di traantjiis rol toen o'er haar wang;
Haar Edeward gaan weg;
Sy snik: "Myn hart, kom tog gou weer,
So as jy het geseg!"

Di wa'ens staan al foor di deur;
Di pêrde graaf di grond:
Di jong sit op di bok en wag;
Di daglig skyn al rond.

En Edeward hy ruk hom los,—
Een spring—hy 's op di wa—
Rol af di sweup—waai eenslag o'er—
En laat di pêrde ja.

Daar trek di brawe jonkman nou!—
Mar wanneer kom hy weer?...
Ag, wat 'n mens ook doen of wens,
Syn lot beskik di Heer!—

Fêr o'er Groot en Vaalrifiir
Swerf hy 'n lank tyd om;
Syn Leni sug gedurig mar:
Wanneer sal hy tog kom!

Op laas kryg sy gen tyding meer;
Sy wag mar kry gen briif.
Sy sug en pyns: Dalk is hy dood!
Of het 'n ander liif!

TWEDE PART.

Wi sit daar so laat alleen
By di fontyn en treur?
Sy merk ni dat dit donker word;
Sy hoor ni wat gebeur.

'n Man kom met di patji langs,
En blyf dig by haar staan,—
Beskou haar eers 'n tydji lank,
En toen spreek hy haar an.

"Goei na'end, Niggi! Wat makeer?
Hoe lyk jy so bedruk?"
Sy skrik—spring op—mar kan ni praat;
So duur dit nog 'n ruk.

"Myn Pa di is daar by di huis;
Kom saam met my, Meneer!"
Sy wou toen daadlik huistoe gaan,
Maar sug eers nog 'n keer.

"Mar seg my wat di skorting is;
Hoe kom dan so bedroef?"
"Ag," seg sy, "nuws fan Edeward!
Dis al wat ek behoef!"

Hy fraag: "Wi is di Edeward?"
Sy het hom toen fertel:
Hoe sy al jare het gewag,
En hoe dit was gestel.

Hy seg: "Ek kom fan Kafferland,
En daar het ek gehoor,
Dat hy al lank gefange was,
En hul hom wou fermoor.

"Mar yndlik het hy kans gekry,
En so is hy ontflug:
Mar ag! wat moes hy toen weer hoor?
'n Droewige gerug.

"Hul seg, syn bruid het hom fergeet;
Hy hoor sy was ontrou:
'n Ander het haar hand gefraag
En nou is sy syn frou.

"En nou—nou swerf hy o'eral rond"......
"Ag Heer!"—so gil sy toen.
"Wat is dit?" fraag hy: "wat makeer?
Wat kan ek fer jou doen?"

Sy huil en seg: "Dis lastertaal!
Ons liwe Heer di weet,
Ek was an Edeward getrou,
En sal hom nooit fergeet!"

"Goddank!" So roep hy angedaan,
"Ek is jou Edeward!
Myn Leni! God het ons behoed;"
Hy druk haar an syn hart.

Hoe frolik stap hul na di huis!
Di ou'ers was ferblyd;
Di troudag word meteens bepaal,
Tog eenmaal kom di tyd.

Di Heer beloon wat op Hem wag,
Daar is myn liid mé uit
Dink, lesers, feul an Edeward,
En an syn troue bruid.

———

## Di Besemstok.

*'n Stori onder ons Afrikaners goed bekend.*

Kom Afrikaners! luister mooi,
Let op, net wat jul kan,
Ek gaan nou weer 'n grap fertel;
Fan Grita en neef Jan.

Jan was 'n regte snaakse fent,
Hy stel hom baing aan;
Nou, sulke jonkmans is daar meer,
Ons hoef ni fêr te gaan.

Gen nôintji was daar in syn buurt,
Of Jan het daar gefry.
Hy het di laaste bure pad
Met Witfoet plat gery.

Neef Janni was dus goed bekend,
Want hy fry bont en blou;
Di nôins ontfang hom regte koel—
So iits gebeur mar gou.

Hy seg: "Di wêreld is mos groot;
Daar's nôins in owerfloed,
Di niggiis fan 'n ander buurt
Di is mos netso goed."

So ry hy op 'n goeie dag
Na Grita fan oom Klaas;
Hy kom daar op 'n stywe draf,
So pronk pronk op di plaas.

Di nuws gaan gou'er as di wind,
En net soos hy daar kom,
Weet Grita wi di jonkman is;
Want sy was glad ni dom.

Jan kuier daar nou regte dik,
En seg toen fer syn ma:
"Dat hy fan Grita baing hou,
En hy haar mar sal fra."

Een aand kry hy haar mooi op sy.
En doen toen goed syn woord:
Hy praat fan *liif tot in di dood,*
*Fan trou en al so foort.*

Nou Grita het dit siin ankom,
En het haar niks ontstel;
Mar seg: "Eer ek jou antwoord gé,
Moet ek jou wat fertel.

"Ons is nog regte kort bekend,
Daarom is ek befrees,
Om so meteen mar *Ja* te sê—
Jy moet ni haastig wees."

Mar Jan wil fan gen uitstel hoor—
"Nou een keer *Ja* of *Neen*—
Of anders saal ek Witfoet op,
En ry fer altoos heen."

"Kom an, ek weet 'n goeie raad."
Seg Grita toen fer Jan,
"Kap morre my 'n besemstok,
So *reguit* as jy kan.

"Jy gaan net *een*maal deur di bos,
Keur jy 'n stok ni goed,
Dan kyk jy een wat beter is;
Daar 's stokke in o'erfloed."

"Dis goed," seg Jan, "dit sal ek doen"—
En ewe fergenoeg,
Gewapend met 'n skerpe byl,
Gaan hy di oggend froeg.

Hy kry een stok so mooi reguit,
Mar tog laat hy hom bly;
So maak hy seker honderd keer,
Om beterder te kry;

So loop hy deur di hele bos,
Gen stok is na syn sin;
So kom hy ynd'lik by di end,
Mar daar is ewe min.

Terugkeer kon hy nou ni meer,
Dis tyd om weer te kom,
Hy moet mar breng wat hy kan kry,
Hy kap een—*skeef en krom.*

En Grita lag hom lekker uit,
En sy fat toen di byl,
Spring weg en kap 'n besemstok
So reguit as 'n pyl.

"Myn antwoord is nou klaar, neef Jan,"
Seg Grita toen fer hom;
"Jy kan nou mar jou pêrd opsaal,
En hoef ni weer te kom,

"Hul het al lank fer my fertel
Hoe keurig dat jy is;
Di besemstok het my geleer
Dat ek jou goed kan mis.

"Soek mar fer jou 'n ander frou,
Ek dank jou fer di eer!
Ek raai jou laat di keurighyd—
Faarwel, goei'n dag meneer!"

Dit het neef Janni nooit gedroom.
'n Nôi hom so sal kry.
Kop foor di bors en baing skaam,
Is hy toen weggery.

En Jan is tot fandag toe nog,
Alleen en ongetroud!
Hy soek nog wel, mar kan ni kry,
Hul seg, hy 's nou te oud.

---

## Morre- en Aand-rede.

*Fan 'n Wolf en syn Frou.*

WOLF.

Ag, froutji, waarom kan jy niit
Di huishou goed fersorre?
Jy maak myn lewe fol ferdriit
In d' awond en di morre.

FROU.

Ag, liwe man, ek is al tam
Fan lap en was en stryke.
Fan kinders was en hare kam,
En nog na kos te kyke.

WOLF.

Nou wi moet na di huishou kyk,
As jy daarfoor te sleg is?
Fer my sal dit te aardig lyk,
Omdat dit glad ni reg is.

FROU.

O né, dit sal ni lelik wees;
Werk jy, in plaas fan order!
Mar een ding is daar wat ek frees;
Sal jy met huiswerk forder?

WOLF.

In 'n half-dag sal ek meer uitfoer
As jy doen in 'n hele;
Kyk jy di skaap; werk in di floer!
Di huis sal ek befele.

FROU.

Nou top, ou Wolf, dit wil ek hê;
Gé my di sweep en stroppe!
Mar een ding het ek jou te sê,
Ferbrui jy, 'k sal jou kloppe.

WOLF.

Nou frou, jou werk is miliis plant;
Di koei melk elke morre;
Saans felskoen maak as kêrslig brand;
Fer skaap en perde sorre.

FROU.

En jy moet na na di ganse kyk;
Gen yer moet ferloor ni!
Di kouse stop, di wasgoed stryk;
Gen fark di tuinwal o'er ni;

As ek fan-aand na huistoe kom
Sorg dat di kos dan gaar is,
Want anders draai ek jou nek om;
Jy maak dat alles klaar is!

En dit was morre gewees, en dit was aand gewees; laat ons di uitslag hoor.

FROU.

Wel, Wolf, hoe lyk jou boerdery?—
Jy het fergeet om huis te fé!

Mar laat ons eers wat ete kry.
Dan kan jy rekenskap kom gé.

WOLF.

Hiir is gen kos, dit is ferbrand
Toen ek di ganse het gaan soek.
Kom, ek maak nou di huis an kant;
Braai jy so lank 'n roosterkoek!

FROU.

'n Mooie grap! Moet *ek* kos kook?—
Wat het jy heeldag dan gemaak?
Wil jy mar net jou pyp sit rook?
Of het jy heel dag leg-en-slaap?

WOLF.

Nou wat di drommel wil jy eet?
Hiir is gen yer, ook gen brood;
Di kraai het d' yers opgefreet;
Di gansiis is ook almal dood.

FROU.

Myn skepsels! dis tog daarom waar,
'n Man kan mar gen huishou hou.
Fan morre het jy groot gepraat,
En kyk, hoe leg di spul daar nou!

WOLF.

Kom bog, ou wyf, jy is ferspot;
Jy kan jou werk weer kry,
'n Frou hoort by haar oont en pot.
'n Man moet ploeg en waterly.

TOEPASSING.

'n Ider hou hom by syn roeping; en soek gen foute in 'n ander syn werk ni.

---

## Klaas Geswind en syn perd.

(*Uit di Volksblad.*)

As jy misskiin nog met jou maat,
Bo in di dorp sit lag en praat;
Fergeet jy, jy moet huis toe gaan,
Anders sal Elsi fer jou slaan;
Sy sit al by di fuur en brom:
"Ek kry hom, soos hy huis toe kom."

Jammer dat mans so selde hoor,
As hulle frouens fer hul knor;
Dit is mar so: "Hul kan mar praat,
Ons luister tog ni na hul raad."
Dat dit so is het Klaas Geswind
Een donker nag ook uitgefind,
Hy 't lelik in di knyp geraak,
Toen hy terug ry fan di Braak.

Had Klaas geluister na syn frou,
Dan had dit hom nog nooit berou;
Gen dag gaan om of sy fertel hem:
"Mar Klaas, jy is tog al te skellem,
Nog nooit is jy fan huis gewees,
Of jy gedraag jou nes 'n bees,
En loop Klaas Tities met jou mé,
Dan gaan dit woes met julle twé."

Een aand, in plaas fan huis toe gaan,
Bly Klaas nog in di dorp en staan.
"Nou, arri! moet jul my trakteer —
Kom, kêrels, goi mar nog 'n keer!"
Hul gé oom Klaas ook nog 'n dop,
Toen was hy net mooi hoenderkop.

Nou skeel dit niks, al word dit nag.
Hy bly mar daar gesels en lag;
As Klasi eers begin te slinger,
Dan kan jy glo hy sal mar linger.

Plesiir is nes 'n jong komkommer,
As jy hom pluk ferlep hy sommer;
Of nes 'n skulpad in syn dop in,
Soos jy hom fat dan trek hy kop in.

As Klaas fannaand syn huis wil haal,
Dan word dit tyd om op te saal.
So klim hy "Kol" mar saggiis op,
En druk syn hoed fas op syn kop.

'n Flukse merri was ou Kol,
Al was haar rug 'n bitji hol;
Eers fluit di ou—want hy was bang—
Di neen-en-neentigste gesang.
Dan kyk hy weer 'n slaggi om
Of daar misskiin gen spook ankom.
Foor hy fannaand syn huis kan kry.
Moet hy di kerkhof nog ferby.

Di drank is tog 'n snaakse goed;
Hy gé di bangste kêrel moed.
Al is 'n Hotnot nog so olik,
'n Sopi maak hom netnou frolik;
Steek hy mar net 'n dop of dri,
Dan stuit hy fer gen duiwel ni.

Mar Klaas het daarom naar gelyk,
Toen hy daar in di kerkhof kyk:
Syn bloed het wonderlik gekook,
Toen hy gewaar hoe dit daar spook.
Daar speul di duiwel op 'n tromp,
Fer feertig spoke in 'n klomp:
Hul dans daar rond, dat dit so gons,
Gen ouderwetse kottiljons.

Mar eers "Alexander Klip Salmander"
Trap hulle algar met malkander;
Toen was dit weer di "honde krap"
Totdat di sweet so fan hul tap.

Di goed was byna poedel kaal,
En kyk die frouens was *te* skraal,
Maar een daarfan, 'n bitji dikker,
Maak so 'n uitgehaalde flikker,
Dat Klaas, plaas fan syn bek te hou,
Skré: "Arri! dit was fluks fan jou."

Soos hy dit seg, toen moet hy ja,
Di heel boel sit hom agterna;
"Kol," loop nou dat di stof so staan,
Anders is Klaas fannaand gedaan.

Kom jy mar net di Drif ferby,
Dan dalkiis raak jou baas nog fry
'n Spook is nes 'n bok-kapater,
Hy loop ni sommar in di water.

"Toe, Kol, di duiwel sny jou spoor."
Hiir leg di Drif: "*hiert!*" sy's daaroer,
Haar stert het hul glad uitgeruk;
Mar Klaas is los, dis syn geluk.

Fer di wat lus het om te draai,
Wil ek mar net een woordji raai:
Gedenk an Klaas Geswind syn perd,
En fraag jou self: waar is haar stert?

---

## Kyk na di Klok.

(*Uit di Zuid Afrikaansche Tijdschrift.*)

"Nou kyk na di klok, bees!" seg ou tante Let
Toen oom Japi tuis kom, 'n klyn bitji fet,
"Is dit maniir om te maak met 'n frou,
Het jy dit beloof, toen ons saam het getrou?
Dis amper al dag al, en nou kom jy tuis,
Jou skelm, jou fabend, jou lelike ou kruis!
Net nou leg jy weer as 'n dooie ou blok:
Maak ope jou oge en kyk na di klok!"

En ou tante Let was netjiis en skoon,
Gen skoner ou frou het in di buurt gewoon,
Haar tabbert fan foesiis was netjiis geblom,
Haar onderrok groen, met 'n rooi streep daar om.
Haar kappi was wit, en 'n half jaard mar lang,
En as jy daar in kyk, jy word somar bang,
Haar mond nes 'n kraalhek: sy was ni meer jong,
Haar beentjiis was kort, mar so was ni haar tong.

Oom Japi was lelik, mar oom Japi was goed,
Hy het net een foutji, dit sit in syn bloed:
Hy hou fan wat lekkers, soos baing mar doen,
Fan flees en fan frugte, of jong noi haar soen.
Mar meeste fan alles hou hy fan 'n glas
Met brandewyn en water, en suiker ferfas.
Hy moet dan eens proewe, en so hou hy an,
Tot hy amper ni lope of prate meer kan.

Di dag het oom Japi na dorp toe gekom,
Met oom Jan fan Fontyntji en Piet fan Keerom.
Hul het toen 'n bitji gestap na Hotel,
Dit was toen fer hulle so lekker wel.
Hul drink, hulle sing tot di dag is gedaan.
"Kom, jong," seg oom Japi: "ek 's bang fer di maan,
Hy sal siin ons is lekker, kom steek nog 'n dop,
In donker dan saal ons di tripplaars weer op."

Hulle doen so, en nou kan jy makkelik raai,
Waarom ou tant Letji is nukkrig en kwaai,
"Kyk, bees!" seg sy, "kyk," en hy skrik toen hy si
Di lange op twalef, di korte op dri.
Di klok het al lank tot 'n anstoot gewees,
Want Japi het baing di wysers gefrees,
En net soos hy tuis kom, dan moet hy dit hoor,
Di frou wil ni glo ni, di klok loop mar foor.
Hy het eens di klok an 'n smous wil ferruil,
Di ou tante floek hom, di ou tante huil.—
"Jou skelm, jou ou dronkaard, ferkoop eer myn rok,
Mar nooit kry 'n ander myn ou ma haar klok."

Di nag het diselfde ou stori begin;
Mar Japi was faakrig en had ni feul sin
Om praatjiis te hoor ni; hy fat di sambok,
En gé di ou tante 'n hou o'er haar kop,
Hy het ni gemeen om so hard haar te slaan,
Hy wou haar mar net 'n klyn bitji fermaan.
Mar haar kappi fliig af en haar oge word groot;
Sy gé net een skré en di ou frou was dood.

Alle wereld, nou skrik hy, hy loop deur di huis;
Ou Platji en Aploon hol uit di kombuis,
Hul breng gou di trommel, hy fat sout tintkuur,
Rooi poeier, wit dulsiis en aamby mikstuur.
Mar 't help ni: ou tante is dood. Nou hy saal
Di ou tripplaar weer op, om di landdros te haal:
Hy 's bang om te flug, en is bang om te bly,
En hy maak baing planne, so lank as hy ry.

Di landdros di kom en di dokter kom oek,
Mar eers moet di dokter 'n bril fer hom soek,
Want syn bril was te oud fer di saak fan gewig,
En oom Japi word bang fer di freeslik gesig.
Di dokter beskou nou haar maag en haar kop,
En al wat hy daar siin skryf hy somar op.
Hy sit lank te denk, mar hy seg yndlik nors:
Sy 's dood fan haar boosheid, haar gal het gebors.

Oom Jaap is nou wewenaar en gaan in di rou.
Mar net nou ferlang hy alweer na 'n frou.
Hy 's bang in di huis so alleen in di nag;
Hy 't nooit fan te fore di saak so bedag.
Hy maak nou 'n plan om mar gou te gaan fry,
En denk, dis ni nodig om fêr te gaan ry;
Want agter di bult woon 'n reg liwe noi,
Dis Sanni fan Willem, reg frindlik en mooi.

Oom Japi is bang dat di mense sal praat,
Mar 'n man wat wil fry, maak gou gou 'n raad.
Hy gaan in di awend, di plaas is naby,
Dan fat hy di foetpad, en hoef ni te ry;
Aploon styf syn borshemp, so goed as sy kan,
Hy trek toen syn beste ou kisklere an;
En foor hy weggaan, toen steek hy 'n dop,
En klim toen reg moedig di pad o'er di kop.

Di son was net onder toen Japi begin,
Di maan was mar klyn, en nou had hy ni sin
In di donker te loop; so stap hy fol moed,
En so lank as dit dag is, gaan alles ook goed.
Mar di donker di kom, en di pad is mar lang,
En hy stry met homself—hy is niks ni bang;
Mar foor in di bos, kyk daar sit so 'n ding,
En eer hy dit weet hy begin al te sing.

Hy sing en hy loop, mar syn asem gaan staan,
En hy sweer, hy sal ni weer in donker uitgaan!
As hy weer gaan fry ooit, dan is dit by dag,
En hy denk an syn frou, en hy denk an di slag:
En hy fat weer di feld, mar syn bene word swaar,
En net soos benoudhyd, hy foel alte naar.
Hy loer agteruit, en kyk dan weer foor,
En 't is of hy agter hom spokery hoor.

Ja, 't is so, daar agter daar hoor hy wat kom.
Hy wil skré, mar di skrik maak hom somar weer stom.
Di ding di kom an, ja, hy hoor dit nou goed,
En syn hart, ja, dit klop, in syn keel is al bloed
Di geluid is te snaaks, en dit maak hom fol frees,
Dis gen kar of gen wa, dis gen man en gen bees:
Dis ni dons ni of loop ni, gen sweep ni wat slaan,
Mar dis net soos 'n doodkis, wat trappe opgaan.

Hy staan stil en maak fas di gort om syn broek,
Hy wil loop, want hy foel dat di ding hom kom soek
Mar hy kyk eens weer om, en hy staan as 'n stok.
Want hy siin dis ou Letji haar ou-ma haar klok !
Presiis nes dit is, mar o wé tog di plaat,
Is syn frou uitgedruk, dis haar hele gelaat.
Di twe gaatjiis haar oge, hulle blink net soos vuur,
Di naam fan di makers, di mond altyd suur,
Di wysers haar neus, nes 'n gloeiende straal,
Dis syn frou, wat hom jaag, wat hom huis toe kom haal

Net eenmaal mar kyk hy, en toen is dit klaar,
En hy skré, op syn kop rys nes penne syn haar ;
En hy loop wat hy kan, mar di ou klok di kom,
En oom Japi di haal, en hy kyk ni meer om.
Ek het baing siin loop, mar nooit nog soos hy.
Dis nes of hy fliig, mar di klok blyf hom by,
Op syn een poot, en Japi het amper ferloor,
Mar hy 's dig by di huis, en oom Jaap is nog voor.

Hy fal foor di deur, en hy klop hard en lang,
Mar di baas is fan huis, en di frouens is bang.
Mar hy skré, en nig Sanni maak ope di deur,
En sy siin Japi staan sonder asem of kleur.
Toen skrik sy, en goi so di deur mar weer dig,
En Japi, hy huil so : "Og toe, liwe nig,
Ek kom om te fry, o, wees ni 'n blok,
Di klok wil my fang ! Foei, o kyk na di klok !"

Mar Sanni, sy denk, di ou kerel is dronk,
En sy skré deur di deur : "Jy is te beskonk.
Loop fry ander plek, hoor, en raas hiir ni meer.
As myn pa mar hiir was, dan maak hy jou seer."
"Maak oop !" roep oom Japi, "di klok wil my fang !
"Ek gaan dood ; O, myn niggi, ek is tog so bang."
Mar di deur di blyf toe, en di kers di gaan dood,
En hy flug in di kooikraal fan angs en fan nood.

Daar blyf hy di nag nou, hy is bang om te gaan,
Want net soos hy roer, hoor hy di klok slaan.
Hy bind toen syn sakdoek styf foor syn gesig.
En glo my, hy segen toen ni fer di nig.
Mar di dag di breek an, en di spook di ferdwyn,
En Japi na huis toe, eer sonlig weer skyn.
Ou Platji di siin hom, mar foor hy hom fra,
Seg Japi : "ou jong, di ou noi di kan ja !"

Nou, Japi ferander, en fry nou ni meer,
Mar word 'n goei tempeliir, net soos "meneer."
En wat hy ook doen nou, en waar hy ook gaat,
Ook as hy by frinde sit lekker te praat,
Sodra di kort wyser hardloop na di tiin,
En di lange op twaalf deur hom word gesiin,
Dan fat hy syn hoed en dan fat hy syn stok,
En seg : "O ! myn frinde, pas op fer di klok !"

---

## Jan Bantjiis.

I.

Jan Bantjiis was 'n Hotnotjong,
So knap as jy kan kry ;
Daar was in al ons hele buurt,
Gen een wat so kon ry.

Gen hengspêrd was fer hom te kwaai,
Hy klim hom so mar op ;
En of hy skop en of hy spring,
Hy 's net nou in galop.

Het Jan hom twe, drimaal gery,
Wees dan mar ni befrees,
Al was jy al jou lewe lank
Nooit op 'n pêrd gewees.

Di laaste jonkman in di buurt
Syn pêrd het Jan geleer ;
En fal hy af, syn kop is hard ;
Hy 't nooit fer hom beseer.

"So 'n Hottentot is baing taai,
Syn kop is nes 'n klip,
Al fal hy ook dat hy so skuif."
So seg laas ou oom Flip.

Dit, frinde sal jul ook wel weet ;
Dus gaan ek mar weer an,—
Om jul di stori te ferhaal
Hoe of dit ging met Jan.

II.

Eens op 'n goeie Donderdag,
Ek sal dit nooit fergeet,
Word klyn neef Piet syn goed ferkoop,
't Was net so skriklik heet.

Ek ry na di fandisi toe,
En biid daar op syn pêrd ;
Dit was 'n merri met 'n bles,
En sy was ni feul wérd.

So rank en mager was di diir,
Dat al di mense sê :
"As jy haar in di kar gaan span,
Dan bly sy seker lê."

Nou om di waarhyd te fertel :
Ek het an haar bly hang,
Myn bod was : *Twe pond, agtiin, ses*,
Mar ek was glad ni bang.

Ek dog myn feld is baing groot,
En sy kan daar mar loop,
En is sy eers wat meer fol flys
Kan ek haar goed ferkoop.

Nou, soos dit met ons boere gaan,—
En lank sal dit nog duur,—
Stuur jy 'n jong op boodskap uit,
Dan kos dit menig uur.

En *tyd is geld*, het ek geleer,—
Dus as ek its laat haal,
Dan het ek nooit daarom gegé,
Dat Jan fer Bles opsaal.

III.

Dikwils het ek ferbaas gestaan,
Dat Jan so gou gou kom ;
Ek dog, ek sal tog een dag kyk,
So pas ek op fer hom.

Mar, frinde, julle kan my glo ;
Seg tog ni dat ek liig,—
*So jaag*—het ek nog nooit gesiin—
Di Hottentot di fliig.

Nou, as jy kom, kry jy 'n pak,
Hou mar jou boute klaar ;
As perdry hul ni seer kan maak,
Di strop di slaan hul gaar.

Ek wou hom klop, mar hy praat mooi
En seg : " Myn Seurtji liif!
Di fosperdmerri, di kan loop ;
Og, slaan ni, assebiiif !"

" Jou bossikop, se Hottentot!
Hoe kom moet jy so ja ?"
" Eers seg di *B*aas om gou te kom,—
Hoe kan di Baas so fra ? "

Di Hottentot di had gelyk,
Ek het toen stil gebly ;
Mar seg hom : " Dit gebeur ni weer
Dat jy so finnig ry."

Mar wat ek seg, of wat ek praat,
As ek fer Jan laat kom,
En as ek hom op boodskap stuur,
Hy 's net nou mar weerom.

IV.

Eens op 'n oggend, regte froeg,
Kyk Jan fer my so an ;
Ek weet ni wat di jong wil hê,
En ek kyk weer fer Jan.

Toen seg hy : " Seur di ander maand
Is *Résiis* in di Kaap!
Sal Seur di merri ni laat loop ?"
Ek seg fer hom : " Loop slaap ! "

" Is jy fan morre froeg al dronk ?"
" Né, Seur, ek steek gen dop :
As Blesbok ni di résiis wen,
Dan staan ek op myn kop !"

" Jan ! hoor, as jy met my wil jil
Dan loop dit nooit goed af..."
" Mar Seur, ek meen dit reg reg so."
" Stil nou, of jy kry straf."

Mar dat di jong syn mond wil hou,
Dit was mos net ferniit,—
Dis : " Blesbok *sal* di resiis wln,"—
Net soos hy fer myn sin..

Dit duur so tot ferfelings toe :
" Sal Baas fer haar laat loop ?"
Ek seg : " As jy nog langer lol,
Dan laat ek haar ferkoop."

Di jong het ampertjiis gehuil,
Toen ek dit fer hom seg.
Hy brom : " As Baas *di* pêrd ferkoop,
Dan gaan Jan Bantjiis weg."

V.

Ek praat met Daan en Gert daarfan,
En hul seg : " Gé syn sin,
Jy weet dit, Jan kan lekker ry,
Dalk gaan jou merri win.

Toe, kerel, doet dit assebliif !
Ja, toe tog, maak di grap ;
Breng Jan en Blesbok op di baan,—
Dan lag ons fer ons slap.

Di tryngeld sal ons help betaal,
Di 'sweepstakes' ook daarby ;
Toe, kerel, doen ons di plesiir,
Laat Jan di fospêrd ry."

Ek seg : " Is jul ook stawelgek ?
Daar 's pêrde fan Breda,
Fan Barry, Melck en Van der Byl ;
Hoe kan jul so iits fra ? "

" Sal dan 'n mager boerepêrd,
Met hulle kan gaan loop ?
Daar 's ingefoerde perde by,
Fer baing geld gekoop."

Daan seg : " 'n Engels résiperd,
Wat baing so mé spog,
Syn asem is mar baing kort ;
Hy 's net 'n regte bog."

Di twe di sal mos help betaal,—
En so praat hul my om,—
Jan Bantjiis spring so uit syn fel,
Toen hy weer by ons kom.

VI.

Wat het di Kapenaars gespot,—
Nou, ek had dit ferwag.—
Dis : " *kakaka* ! " dis : " *domme boer* ! "
Dis spot en jil en lag.

En agter by di Groeepunt,
Daar, waar di perd oop,
Daar het ek ook wat uitgestaan.
Di boel was daar besoop.

Dit skré en raas, dit floek en sweer,
Jou ore somar doof ;
Di dag—ek wens hom nooit weerom,
Ek had dit nooit geloof.

Mar wat nou maak ? ek is nou daar,—
Laat hulle nou mar jil......
A ! toen di merri eenmaal loop,
Hoekom was hul toen stil ?

Dis "fossi" foor, en "fossi" na,—
Toen draai di praatji om ;
En toen di perd di resiis wen,
Toen staan hul almal stom.

Di dag het Blesbok hul gewys :
'n Goeie *Kaapse* perd,
Di laat 'n perd met *Engels* bloed
Nooit ruik ni an syn stert.

Jan Bantjiis, dit kan jul begryp,
*Syn* bek was baing groot ;
En dat hy *ryk* was, kan jul denk,
Hy kryg 'n FYFPOND NOOT ! !

VII.

Ek het di Fossi duur ferkoop.
Di eerste prys gewin ;
En nogtans was di resiisdag,
Folstrek ni na myn sin.

Jan is daar an di drank geraak,
Dis iits wat my so spyt,—
Hy was 'n regte goeie jong,
En nou is ek hom kwyt.

'n Engelsman wat perde hou,
(Ek sal syn naam ni noem,)
Di het Jan Bantiiis weggelok,
En hom gehuur fer "groem."

Dit het ni al te lank geduur,
Of hy jaag hom weer weg,
Nou loop hy di kantine af,—
Ja so's di jong fersleg.

Dis spytig om dit an te siin.
Hy 's so ferpluk en naar ;
Mar wag, as julle Kaap toe kom
Sal jul dit self gewaar.

Ag ja, di resiis deug mar ni :
Di perde word gemoor,
En suip en raas en floek en sweer,
Dis wat jy siin en hoor.

Ek—ek fer my het baing spyt,
Dit kan ek jul fertel...
'n Resiisbaan is, regtig waar
'n Kweekplaas fer di Hel.

Ek denk nog menigmaal terug
An arme, dronke Jan,—
Di GELD ?...weet, frinde, tot besluit,
Brag my gen foordeel an.

OOM JAN.

---

## Ou Trapsoetjiis.

Daar was 'n boer, 'n ryke man,
En ou Trapsoetjiis was syn fan ;
Om geld te vrage was hy skaam,
Hij skraap di dubbeltjiis liwer saam.

Hy had 'n mooie plaas gehad,
Gelege langs 'n grote pad ;
Al kom jy laat, al kom jy froeg,
Daar kry jy lekker kos genoeg.

Hy was, soos 'k seg, 'n ryke man,
En help di arme waar hy kan ;
As mense fer hom anstoot gé
Dan maak hy kort proses daarmé

Ja so 'n ryke man was hy,
Wat altyd geld folop kan kry ;
'n Goeie prys fer al syn wol,
Syn geldsak was dus altyd fol.

Daarom kon hy gemaklik koop,
Negosi goed 'n grote hoop ;
Swart laken baatjiis kon hy dra
En nimand om permissi fra.

Syn frou had ook 'n heel party,
Mooi dresse fan di duurste sy,
Blinkklere, skoentjiis kon sy dra,
Al word haar toontjiis kwaad daarna.

Di laaste mode trek sy an,
En ook Trapsoetjiis haar ou man ;
Op Sondag dra hy 'n swart manel,
En lyk dan heel *respektabel.*

Syn pêrdewa is my ferteld,
Was splinter nuut en kos feel geld,
En as hy na syn frinde gaat,
Dan pronk ses perde na di staat.

Syn twe opregte hengste foor,
Di dryf hy sonder sweup of spoor ;
Di hele span is so egaal
Hy kan per uur SES myle haal.

* * * * * *

Ja wel, di tyd is lank ferby,
Nou kan di boere nooit weer kry,
'n Goeie prys fer hulle wol.
Nou word di geldsak nooit weer fol.

So gaan dit, wol is nou gedaald,
Di boere word mar sleg betaald—
Mar as hy wil 'n baatji koop,
Dan moet hy fluks betaal, of loop.

Feldskoene, di moet hy nou dra,
Di dorp besoek met 'n ossewa,
'n Breerand hoed is op syn kop,
'n Pluishoed het hy ni meer op.

Ou tante word ook al te kwaad,
As sy daarom mar denk of praat,
Haar blinkleer skoentjiis pla ni meer.
Want sy moet ander goed perbeer.

*Sis* moet sy dra—en *sy* laat staan.
Di geld, daar kom hul moeilik aan,
Nou moet hul weer fan nuuts af boer,
Nou geef sy fer syn fogels foer.

Ek wens tog dat di wol weer rys,
En kom tot op 'n hoge prys,
Dat ou Trapsoetjiis geld kan kry,
En ook 'n bitji leen fer my.

Want dat hy seer goedhartig is,
Dit, frinde, het ek glad ni mis;
Hy doen al wat 'n mens mar kan,
En help altoos di arme man.

---

## Danie en Annie.

*(Fry uit O. F. M. Magazine).*

Daar het eens in Londen 'n koopman gewoon;
Hy had 'n klyn dogter, so liif en so skoon:
Haar naam di was Anni, skaars sestiin jaar oud,
Met 'n grote besitting fan silwer en goud.

Toen Anni in haar tuintji 'n wandeling nam,
Toen seg haar papa, di toen net by haar kwam
" Trek an fer jou, Anni so goed as jy kan,
En kiis jou 'n mooi en 'n dappere man."

" O Papa, O Papa, ek is nog ni klaar!
En nou al te trou—né, dis tog te swaar!
Ag ys tog wat anders, jy sal dit ferkry;
Mar laat tog di trouwe 'n paar jaar nog bly."

" Loop, loop, stoute dogter!" roep hy toornig uit,
" As jy ni wil wees ni di jonkman syn bruid,
Sal ek fer 'n ander laat kry al jou geld,
En jy sal ni kry ni so feul as 'n speld!"

* * * * *

Toen Daan in di tuintji, and' rondlope was,
Daar siin hy syn Anni leg dood op di gras,
'n Flessi met gif in, di leg an haar sy,
'n Treurige brifi, di kryg hy daarby.

* * * * *

Hy kus toen haar lyk wel 'n duisendmaal weer,
En noem haar syn Anni, al is sy ni meer!
Hy sluk toen di gif ook—fal dood langes haar;
En Dani en Anni leg nou by makaar.

* * * * *

Ten slot nou, *jong mysiis*, so feul as dit lees,
Leer hiir om jul ouers gehoorsaam te wees!
En al jul *jong kerels* neem hiiruit 'n les,
En as jul ferliif word, denk an di gifles!

---

## Ou Windfool.

*(Uit di Express.)*

Neef Piit! het jy al ooit gehoor,
Fan d' wonderlike perd?
Oom Sarel het dit my fertel,
Dit is di moeite werd.

Toen hy nou laas in England was,
Was daar 'n Dokter Faam;
'n Ryperd het hy daar gehad,
Ou Windfool was syn naam.

Hy seg: om op di perd te ry,
Is ynd'lik 'n plesiir:
Mar nog di beste fan hom was,
Hy was 'n taaie diir.

Di dokter ry hom myle fêr
Ja, dat di stof so staan,
Mar 'k sê jou nimmer of te nooit
Hoef hy di perd te slaan.

Wel, een dag moes hy na 'n plaas
So as dit dikwils gaat,
'n Dokter word mos uitgeroep
Al is dit froeg of laat.

Hy 't Windfool daadlik opgesaal
En na di plek gery;
So lang as hy daar sit gesels,
Moet Windfool buite bly.

Wel, dit word laat, en dit word koud,
Waar sou di Dokter bly?
Ou Windfool di het fêr geloop,
Begin al dors te kry.

Nou moet jy weet daar in di land,
Maak hulle self hul biir;
Of dit nou al goedkooper is,
Of sommar fer pelsiir.

Di plek, waar di fat biir in staan
Het d' myd laat ope bly;
Dit duur ni lank ni of Windfool
Di het di ruik gekry.

Ou Windfool ruk, Ou Windfool trek,
Ou Windfool breek hom los;
Hy 's in di kamer by di biir,
Hy suip daar soos 'n os.

Di perd di suip hom daar smoor dronk,
Hy slaan daar sommar neer;
Hy lyk mors dood soos hy daar lê,
Flak foor di agter deur.

En ynd'lik word di jong geroep,
Di dokter wil weg ry!
Hy soek di perd mar dis ferniit
Of hy Windfool kan kry.

Toen loop hy agter om di huis;
Hy kry di perd daar lê,
Hy dog: di perd hy is mors dood,
En gaan di baas dit sê.

Di baas kom toen, hy 't baing spyt,
Mar hy 's nou een keer dood;
As ek mar net syn fel kan kry,
Breng hom mar na di sloot.

Daar sal ons hom dan mooi afslag,
Syn fel dan mooi bewaar,
En so gedoen, en een, twe, dri,
Was alles kant en klaar.

Ou Windfool is nou afgeslag
Hy 's dood soos hy daar lyk
Di Dokter het hom mooi fergis
Hy het net mis gekyk.

Dit duur ni lank ni, of di biir,
Begin weer uit te werk;
Waarlik ou Windfool staan weer op,
Hy is weer styf en sterk.

Di perd di het mar naar gefoel;
Syn fel is fan hom af.
Dis koud, hy sal mar huis toe loop
So op 'n stywe draf.

Toen hy daar kom was dit al laat;
Hul was al klaar met eet;
Ou Windfool runnik net een slag
Di frou word so mar bleek.

Dit is mos Windfool wat ek hoor,
Hoe het jy dan gemaak?
Wat het jy met hom angefang?
Hoe 't jy hom kwyt geraak?

Myn skepsels frou is jy dan gek!
Ou Windfool is mos dood;
Di aasfools sal hom wel opfreet
Daar onder in di sloot.

Mar dit het tog ni lank geduur,
Of Windfool runnik weer;
Di kêrel foel syn hare rys,
Hy loop na d' agter deur.

Daar siin hy Windfool foor hom staan
Hy dog, dit was syn gees,
Mar né, dit was ou Windfool self,
Di fel daar fan syn flees.

Hoe nou gemaak? Hy kry di raad,
Fan 'n ou frou, wat daar bak,
Ses skape moet jy nou afslag,
Di felle op hom pak.

Dit word toen alles fas gemaak;
Ou Windfool word gesond;
En idereen kan hom gaan kyk,
Hy loop di werf al rond.

Al jare lewer hy syn wol
Geregeld kan hul skeer!
Dan is hy nog ryperd bo'n op,
Ek wil dit ook perbeer.

---

## Hendrik en Fidelia.

*'n Fuurproef, of troue liifde word beloon.*

I.

Dat troue liifde word beloon,
Was dit mar altyd waar,
Dan was daar op di wereldrond
Gen ongelukkig paar.

Kan geld of goed gelukkig maak?
Né, liifde en liifde alleen:
Dit is di enige ware band,
Di maak twe harte een.

Mar waar di liifde ni bestaat,
En GELD die dryffeer is,
Daar kan gen waar geluk ooit wees,
Dis seker en gewis.

Krakeel en rusi, haat en nyd,
Woon in so 'n huisgesin,
Dan beter, frinde! om nooit te trou:
Besin eer jul begin!

Fraag nooit wat di besitting is,
Mar na 'n deugsaam hart,
Waar ware liifde en trou in woon.
En spaar jul tog di smart.

Di smarte, wat so menigeen
Syn lewe lank beklaag;
En in syn hart gen Hemel mar
'n Hel op aarde draag.

II.

'n Noi, ons sal haar naam ni noem,
Seg mar Fidelia,
Stel ons tot foorbeeld en ons seg.
Toe frinde folg haar na!

Haar fader was 'n arme boer,
Had skaars syn daagliks brood,
Syn plasi lewer ni feul op,
Dit was ni al te groot.

En dan was dit nog onbetaal.
Di rente druk hom swaar;
Di wereld noem di brawe man,
"'n Arme sukkelaar."

'n Brawe man, ja, dit was hy,
Stip eerlik, en opreg,
En skoon di wereld hom ni ag,
Maak armoed tog ni sleg.

Hy het syn ewemens nog nooit
In iits te kort gedaan;
Syn skuld betaal hy op syn tyd,
Hoe 't ook met hom mag gaan.

Syn kinders het hy goed laat leer,
Ofskoon hy menigmaal
Alleen en baing hard moet werk,
Om skoolgeld te betaal.

Hy het fer hul altyd gesê:
"Jul moet tog flytig leer;
Want geld of goed sal jul nooit erf—
En kinders, frees di Heer!"

III.

Fidelia syn dogter was,
'n Elk moes dit bely:
So knap en flytig, in di skool,
As jy mar wynig kry.

Sy het haar skooltyd wel besteed,
Feul kennis opgedaan,
Party seg: "Was sy net mar ryk
Dan sou dit nog kan gaan."

Mar armoed is 'n snaakse ding,
Dit onderfind sy gou;
Want toen sy groot word moet sy siin,
Hoe al haar maters trou.

Di jonkmans ry haar huis ferby
En maak ni feul fan haar,
En waar sy op fees of bruilof kom,
Het sy dit goed gewaar.

Sy het daar wynig om gegé,
Tefrede in haar stand,
Haar hartji ryn en kuis en froom,
Dit was haar enig pand.

Haar moeder help sy in di huis,
Ferdiin nog menig pond,
Wat faders rente help betaal,
Met handwerk in di rond.

En brood der luiheid eet sy nooit.
Mar werk met lus en flyt;
Raak, om haar pa en ma te help,
Ook menig slaapuur kwyt.

En sou di Heer haar dan fergeet?
Sou Hy haar ni beloon?
O, né, myn frinde, luister mar,
Dit sal ek julle toon.

IV.

'n Arm mar flukse jonkman was
Neef Hendrik fan Oom Piit,
Ofskoon di ander haar fergeet,
Fergeet hy haar tog niit.

Hy het haar al fan klyns geken
Hy wens gen ander frou.
Ja alles wat syn harte wens,
Was om met haar te trou.

Want beter sal hy nooit kan kry,
Al soek hy nog so lank;
Mar om te frage was hy skaam,
En lyk hy 'n bitji bang.

Hy had omtrent 'n maand of ses
Geregeld daar gekom;
En toen hy denk om haar te fra,
Toen draai di sake om.

V.

Een oggend loop sy by di spruit,
Wat langs hul plasi stroom,
En rus daar in di skaduw fan
'n Grote karéboom.

Sy denk an Hendrik, hoe hy al
So langtyd na haar fry,
En waarom of hy haar ni fra,
Mar alles so laat bly.

Di son het net pas opgegaan,
Di dou was op di gras,
Di druppels blink so fraai daaraan,
As of dit pêrels was.

Di fogels sing hul morgeliid,
Daar gunter blêr di fé,
Di fissiis in di water spring,
Fidelia sing mé.

Mar wat is dit wat daar so blink,
Daar foor haar in di sand?
Sy buk en seg: "di klippi lyk
Nou net's 'n diamant!"

"Was dit mar waar," so seg sy weer,
En steek dit in haar sak,
En loop toen haastig na di huis,
Sy weet haar ma moet bak.

"Myn kind, waar was jy al so froeg?
Di suurdeeg is al goed?"
Sy gooi di meel toen in di bak
En kni met frisse moed.

Want moeder word al oud en swak,
En broodkni fal haar swaar;
Fidelia was jonk en sterk
En maak dit net nou klaar.

"Kyk," seg sy, "Mama, kyk tog hiir,
Dit kryg ek in di sand."
Sy wys di wit blink klippi toen
Wat lyk nets diamant.

"As dit 'n diamant moet wees,
Dan was ons so mar ryk;
Ek sal dit berg tot papa kom,
Dat hy dit ook kan kyk."

"Dit is gen diamant myn kind,
Dit is 'n stuk kristal;
Ek het al meer daarfan gekry,
Daar by di spruit syn wal."

VI.

Di middag kom haar papa tuis,
Sy wys dit toen fer hom;
Soos hy dit in syn hande neem.
Toen was hy glad ferstom.

"Hoe? frou! jy seg dit is kristal,
En kyk, di klippi leef;
Dis nets of dit fol water is
En of di water beef."

Kristal blink ook, mar tog ni so—
Ek wil daar meer fan weet;
'k Moet anstons na di dorp toe ry,
Net soos ons het geëet.

Dan sal ek na neef Jan toe gaan,
Di klippi fer hom wys,
Misskiin kryg ek wel fyftig pond
Of nog 'n hoger prys."

"Og liwe man, laat dit tog bly,
Neef Jan sal met jou spot;
Dan skryf hul in di *Folksfriend* dalk
Of in di *Patriot*.

Toe, geef di klippi mar fer myn,
Ek weet dit is kristal;
As jy dit nog fer andre wys
Dan denk hul jy is mal."

"Mar frou, ek moet tog na di dorp,
Neef Jan, di sal ni lag;
Ek weet hy sal ni met myn spot.
Toe soen fer my—goeien dag!"

VII.

Di skamelkar word ingespan,
Di perde trek mar swaar;
Di pad was hiir en daar ferspoel'
Di dire was mar ma'er.

En na 'n uurtji of wat meer,
Toen kom hy by di huis,
Gelukkig het hy dit getref,
Neef Jan, di was net tuis.

"Wel oom, hoe gaan dit nog met jou,
Is jou famili wel?"
"Ja, danki neef, hoe gaan dit hiir?
Mar laat ek jou fertel,

Waarom ek by jou fas kom maak,
Mar moet ni met my spot!
Ek kom 'n klippi fer jou wys,
Al lyk dit bitji sot.

Di klippi het Fidelia
Fan morre opgetil;
Lyk dit ni braaf na diamant?
Mar moet ni met my jil."

Jan fat dit en hy draai dit rond,
Hy leg dit op syn hand,
Hy spring en seg: "geluk myn oom!
Dit is 'n diamant!

So fraai het ek, myn liwe oom,
Myn lewe nooit gesiin,
Nou hoef jy ni meer hard te werk.
Jou kos ni te ferdiin.

Jou armoed is met eenkeer uit,
Jy 's nou 'n ryke man;
Ek wed dat jy fyf duisend pond
Of meer nog kryge kan."

"Mar neef, waarom met myn so spot,
Ek het jou tog geseg:
Jy moet dit assebliif ni doen,
Toe geef mar, ek gaat weg,'

"Mar oom, so waar, wat ek jou seg,
Dit is 'n diamant;
So mooi het hul nog nooit gekry,
Hiir in ons hele land.

En as jy daarop geld wil hê;
Dan kan jy net mar praat;
Kom gaan met my mar na di Bank
Daar in di ander straat."

Di arme man was glad ferbaas,
Hy hou: neef Jan jy fop!
Hoe meer neef Jan hom plegtig seg,
Hoe meer skud hy syn kop.

Tog gaan hy yndlik met hom saam,
Wys dit an di Kassiir,
Di seg: *How fine! wilt joe ferkoop?*
*Of must I dit wekstier?*"

"Nou oom wat seg jy nou daarvan."
Nou toe glo jy dit nou?
Ek denk jy kan dit fylig laat,
Di Bank kan jy fertrou."

Di stomme man was deurmakaar,
Dit was hom nes hy droom.
"Toe praat dan wat of jy wil maak,
Toe praat dan, praat dan oom!"

"Ja toe, neef Jan, ek is mar dom,
Ek geef dit in jou hand;
Sorg jy daarfoor, ek kan ni meer
Myn kop is nes dit brand!"

VIII.

Hy groet fer Jan, klim op syn kar,
Ry regelreg weer weg;
Hy 't op di dorp gen ding gekoop,
Wat tante het geseg.

"Wel, man, waar is di goed wat jy
Beloof het saam te bring?
Mar seg tog, wat makeer jy dan?
Jy 't glad gen enkel ding."

Hy 't an syn frou en kinders toen
Di hele ding fertel,
Mar tante wou gen woord ni glo,
Sy het haar net gekwel.

Dat hul net met haar brawe man
'n Grappi het gemaak,
Sy het di ganse liwe nag
Gen ogenblik kan slaap.

En hoe hy praat en wat hy seg,
Syn frou seg: "Dis Kristal."
As hy fan skat en rykdom praat
Dan seg sy: "Hy word mal."

IX.

Di diamant is weggestuur,
Di tyding kom weerom;
Dat oompi frindlik word fersog
Om na di Bank te kom.

Di kêrel wat krom Hollans praat,
Di seg: "*Der is tie kelt!*"
Hy het an oom *ag duisend pond*
So netjiis foorgeteld.

Hy wou gen oortji daarfan neem,
Hy seg: "Dis fer myn kind,
Dis hare, en dit kom haar toe,
Want sy het dit gefind."

Hy het dit op haar naam geplaas,
Hy laat dit in di Bank;
"Nou kan sy fan haar rente teer,
Haar ganse lewe lank."

X.

Fidelia was nou so ryk!
Di nuws was gou gou rond,
En di wat skaars fer haar wou groet,
Denk, hoor: "ag duisend pond!"

Nes flige by 'n suikerpot,
Kom nou di fryers an;
Jy siit daar an di bome saans
'n Mag fan perde staan.

Di grond is glad al stuk gegraaf,
Soos al di hengste trap;
Di kêrels find dit nou eers uit
Fidelia is so knap!

Di ouers kryg ook elke dag
Fan alle kant besoek;
Di karre en di wagens kom
Nou net uit elke hoek.

En tante en oom seg meer as eens:
"Ons het dit nooit geweet,
Dat ons nog sofeul frinde had
Wat ons glad het fergeet!"

Net één het ni meer daar gekom,
Dis Hendrik fan Oom Piit.
"Sy is nou ryk," seg hy, en sug,
"Ek kom nou net ferniit."

"Daar kom so baing ryke nou,
Fer myn is daar gen kans.
Dalk denk sy nog ek kom om geld;
Sy het nou keus fan mans.

Mar of daar een kom, wat fer haar
Meer liwer het as ek,
Dit glo ek nooit so lank ek leef
Gen enkel ogenblik."

Fidelia ferwonder al
Dat Hendrik ni meer kom;
En om di waarhyd te fertel
Denk sy tog feul an hom,

XI.

Daar was nog seker nooit 'n noi
So kort, kort, kort gefra,
Mar net twe letters uit te spreek
Mar net te segge J-A.

Mar sy was bitji al te slim,
Sy seg ni ja of neen;
Haar antwoord. was: 'jy moet nog wag
En daarmé gaan hul heen.

Want spoedig het sy dit gemerk,
Hoe of dit was gesteld;
Dat hulle ni uit liifde kom
Mar net mar om haar geld.

Sy het 'n fuurproef uitgedenk,
Om nou tog te kan siin,
Wi haar nou liifhad, want begryp
Sy was gefraag deur tiin.

Sy het 'n praatji uitgestrooi,
Ja, sy ferklaar ferfas;
Di stori fan di diamant
Net pure leugens was.

En een, twe, dri, word toen ferteld:
Di stori was 'n klug,
Di fryers blyf toen so mar weg
So dra kryg hul di lug.

En na 'n week was daar gen een,
Wat meer na haar kom kyk;
"Sy is mar arm," so praat hul weer,
"Ons dog sy was so ryk!"

XII.

Toen almal was teleurgestel,
Was een tog, o, so bly!
Di awend ry hy na haar toe
Nou raai tog, wi was hy?

Dis Hendrik, ja, hy was ferheug,
Dit was dan tog ni waar.
Hy had al lank om haar getreur,
Hy was so lank al naar.

"Goei naant! en waar kom jy fandaan
Jy was so lank ni hiir!"
Seg sy, toen Hendrik binne kom,
"Waar het jy dan geswiir?"

"Ek? nerrens, ek was altyd tuis,
Ek het an jou gedenk,
En ook wi tog jou man sal wees,
Wi jy jou hand sou skenk.

Ek dog wat sou ek hiir kom maak,
Ek hoor jy was so ryk;
Jou huis was aldag opgeful
Met fryers wat kom kyk.

Ek hoor twe predikante seuns
En dokter was ook hiir;
Een prokureur, twe Engelsmans,
En nog 'n stuk of fiir.

Ek dog. soos met 'n uil sal hul
Met arme Hendrik spot.
En daarom het ek weggebly
Mar 't was 'n harde lot.

Dit was fer my 'n blyde dag,
Toen imand my fertel;
Dat al di rykdom praatjiis is
En niks as kinderspel.

Ek dog sy 's arm, dit is ek ook,
Ons pas dus by makaar,
Nou sal di fryers om haar geld,
Hul moeite wel weer spaar.

Waar is hul nou Fidelia?
Nes stoppels fer di wind,
Is almal uit makaar gewaai,
Toen hul di waarhyd find.

Uit liifde het hul ni gekom,
Om rykdom en om skat;
En toen hul fan jou armoed hoor
Is hul uiteen gespat.

Ek het te lank, te lank gewag,
Di jawoord te kom fra;
Ek fraag uit liifde en ni om geld
Hart! seg nou eenkeer ja!..."

XIII.

Haar koppie leg sy op syn bors,
Sy praat eers ni, mar snik...
"Ja," seg sy, "Hendrik onse Heer,
Het alles wys beskik!"

"Jy het jou liifde myn getoon
Nou almal my ferlaat,
Ja liifde is ewig—liifde alleen
Soos in di Bybel staat.

Daar is myn hand, ek sweer jou trou,
Myn aardse skat daarby,
As loon fer jou standfastighyd,
Sal jy nou alby kry.

Want wat jy fan di diamant
Gehoor het dit is waar;
En jy 't di fuurproef deurgestaan"...
En daarmé was dit klaar.

Sy het hom alles uitgeleg,
Dat sy dit het gedaan,
Om tog te siin, wi of di proef
Uit liifde deur sou staan.

Hy kon syn ore haas ni glo
Toen sy dit alles seg,
Haar papa, wat staan luister het,
Ferklaar dis alles reg.

Om kort te gaan, dit duur ni lank
Of hulle was getroud,
Hul 't toen 'n fraaie plaas gekoop,
'n Nuwe huis geboud.

Hul leef gelukkig en geëerd,
Haar ouers woon ook daar,
Want Hendrik syn was lank al dood,
En nou 's myn fers ook klaar.

Alleen nog: jul kan wel begryp,
Hoe skuins di kerels kyk,
Wat dog dat sy so arm mar was,
En uitfind sy was ryk!

Nou frinde, leer uit dit ferhaal:
Dat liifde word beloon,
Soos Hendrik en Fidelia
Jul duidlik het getoon.

JAN, WAT VERSIIS MAAK.

---

## Di Liifde gaan di Geld te bowe.*

"Katrina!" sê di jonkman sag,
"Ek kom fer jou nou iits fertel;
Iits wat jy seker ni ferwag,
Mar moet jou daarom ni ontstel.
Jy weet ons is al lank ferloof,
En was steeds fer makaar getrou,
Jy het my hart en hand beloof,
En altyd het jy woord gehou.

* O 'ergedruk uit *Ons Klyntji* Deel I bl. 193.

"Mar soos dit in ons wêreld gaán,
Jy is mar altyd in 'n stryd,
Daar 's niks wat op di duur bestaan,
Mar all's ferander met di tyd.
En so 's dit oek met my gewees,
Want eer dat ek dit self nog wis,
Het reeds 'n ander onbefrees,
Myn hart fan jou gesteel met lis."

Katrina staan fan skrik ferstom,
Toen sy di wrede woorde hoor;
Sy kon ni praat, mar soen fer hom
Om haar ferdriit en skrik te smoor.
"Ag, Konstantyn!" snik sy op laas,
"Dit kan ni wees, wat jy daar praat.
Ek het op jou fertrou, helaas!
En hoe kan jy my nou ferlaat?"

"Katrina, liifste, wees getroos,
Myn léwe lank bly ek jou frind,
Wees daarom assebliif ni boos,
Dat ek 'n ander meer bemind.
Mar duisend pond sal ek jou gé,
Fer di ferbreking fan myn eed,
Dan sê jy tog gewis ni: né,
Dis wat ek alte seker weet."

"Né Konstantyn dit het jy mis:
Want by di liifde haal gen geld;
En 'k weet, di spreekwoord is gewis:
Dat rykdom soos di sneeu fersmelt.
Wat het ek tog ferkeerd gedaan?
Dat jy my nou so wreed ferstoot?
Jy 't self foor God 'n eed gedaan
My trou te bly tot in di dood.

Denk jy ni an di eerste soen,
Toen jy myn liifde het gefra?
En wat ons as 'n segel toen
Gedruk het op myn woord fan ja.
Di soen brand op myn lippe nog,
En in myn hart soos op di dag;
Gen tyd, gen niks ferkoel dit tog;
Mar nou, wat baat dit my nog? ag!"

Konstant kon hom ni langer keer;
Hy druk haar innig an syn hart.
En roep: "Myn liifste, huil ni meer,
Ek min gen andereen, myn hart,
Fer jou alleen het ek bemin,
En sal jou min solang ek leef.
Ek stel op jou alleen myn sin,
En sal fer jou myn lewe geef."

M. H. Neser.

---

## 'n Proses.

Eens op 'n tyd was daar fiir man,
Di werk so hard as hulle kan;
Dit was mar werk, en niks as werk,
Om geld te kry was hul oogmerk.

Op laas is hulle klaar gekom,
En elk besit 'n mooie som;
Hull gaan dan ook in maatskappy,
En daar kwam toen di duiwel by.

Hul koop twaalf bale met katoen,
En dog om hul fortuin te doen,
Di plan was om dit te ferwerk,
En so hul rykdom te fersterk.

'n Pakhuis werd met eens gehuur,
Di prys daarfan was bitter duur,
Di bale werd daarin geplaas,
Di rotte was ook spoedig baas.

'n Kat werd toen met eens gekog,
En daardeur kwam di grootste bog—
Die een seg: "dis myn ygendom!"
Di ander seg weer: "fent, jy 's stom!"

'n Ander seg: "Kom deel di kat,"
En so kry ider dan mos wat;
Di laaste plan word toen geneem
Want al fiir, kwam daarme o'ereen.

Di regter foorpoot, is myn goed,
Dis reg seg een wat jy daar doet,
Ek neem fer myn di linker een.
Nou ons twe—elk een agter been.

Di stori fan di kat is hard,
Mar ider kry dan toen syn kwart,
Di kat werd in di huis geplaas,
Want daar is mos di rotte baas,

Di nag het hy dit onderfind,
So amper nes Oom Klaas geswint,
Want rotte fang is baing swaar,
Dit het ook onse kat gewaar.

Een rot di byt hom an di been,
Een kwes toen weer di agter skeen;
Di oggend was hy glad fan skoot
En sleep toen ook di agter poot.

Di baas daarfan was bitter kwaad,
Om so 'n gruwelike daad.
Di poot is seer wat hom behoort;
Wat kan hy doen? dis di akkoord.

Hy neem 'n lap met terpentyn,
Want al dri seg, dis goed fer pyn,
En draai dit om di kat syn poot
Tot beswil in syn sware nood.

Hul gaan toen na 'n klyne huis,
Wat diinde fer 'n kook kombuis;

Di kat natuurlik gaan ook mé,
En almal klaag mar o'er syn wé.

Daar sit hull neer, elk kook syn pap,
Mar hiir kom nou di mooiste grap,
Di kat sit an di fuur syn rant,
En so raak toen di lap an brand.

Di kat loop toen so hard hy kan,
Hul skré: "ag fang, ag fang hom dan;"
Hy flug di pakhuis in met moed,
"Dis klaar met ons! ons goed, ons goed!"

Hul loop met emmers na di dam,
Mar 1, 2, 3, was al's and flam;
Di arme baas fan d' agterpoot,
Is nou di oorsaak fan di nood.

Hul seg dis net syn skuld alleen,
Want hy's die baas fan d' sére been,
Di lap het hy self omgedraai,
Dis reg—mar wi het hom geraai?

Di dri gaan toen hul maat ferkla,
En dwing hy moet di koste dra;
Di arme man was in di nood,
En meeste o'er di agterpoot.

Di regter ondersoek di saak,
En seg: "Né, ek sal anders maak:
Kom julle neer op d' agterpoot,
Raak jull getuignis, ganslik dood.

Di poot was seer, en kon ni gaan,
Di ander di het dit gedaan;
Di lap natuurlik was di daad,
Mar julle self gaf hom di raad!

Di koste sal 'k an dri ferdeel,
En elk betaal dan ewe feel!
Want julle is di ly party,
Mar julle maat is ganslik fry.

Di yenaar fan di sére been
Betaal mar net syn £1 een,
Want dit is fer di prokureur,
'n Faste wet, fan d' Gouwerneur.

Neem nou 'n les, dat prossedeer,
Breek frindskap, en kos net hartseer,
Skik liifs 'n saak as jy dit kan,
Al is jy soms 'n lydend man.
Want fal jy in met 'n prokureur.
Jy kom daaruit, "mar klere" skeur.

Di stori wat ek hiir ferhaal,
Di het ek uit 'n blad fertaal,
Bespot my ni di eerste keer,
Wat ek in Afrikaans perbeer.

Klaas Swartman.

Marico.

---

## Willem Tell.

*'n Oue Stori, op nuw berym, fer Afrikaanse Kinders deur* Oom Jan, wat rympiis maak.

I.

Toe kinders, nou weer opgelet,
Kom luister na oom Jan,
Hy weet di rympiis wat hy skryf,
Daar hou jul baing fan.

Daar is 'n land, dis Switserland,
Hiir baing fêr fandaan;
Di mense praat 'n freemde taal,
Wat jul ni kan ferstaan.

Foor jare lank is in di land
'n Dapper stuk gebeur,
Dit is gen stori om te lag,
Mar liwer om te treur.

Di land werd toen deur Oostenryk
Afskuwlik onderdruk;
Di Switsers had gen ander kans,
As fer di fyand buk.

'n Nuwe Gouwerneur* kom eens,
Om o'er hul te regeer;
Hy was 'n woeste ruwe fent,
En tog moes hul hom eer.

Hy seg di folk moet foor hom kniil,
Waar hul hom ook ontmoet,
Di doodstraf word daarop geset,
As imand dit ni doet.

Hy seg: "Dit is nog ni genoeg,
Ek sal jul anders leer!"
Hy plant 'n paal, hang op syn hoed,
En seg: "Buig daarfoor neer!"

Di mense klaag, di mense sug,
Hy geef daar wynig om;
Di arme Switsers te siin kniil,
Was al te mooi fer hom.

II.

Op één klyn dorp in Switserland,
Daar woon toen ewewel
Eén man, wat seg: *Hy sal ni kniil*,
Syn naam was Willem Tell.

Tell was 'n féboer fan beroep,
Hy had één enig kind,
'n Klyne flukse krulle kop,
Deur idereen bemind.

Tell was 'n knappe skutter ook;
Dis seker en gewis,
Kom daar iits foor syn pyl en boog,
Dan skiit hy ni lig mis.

* Di Gouwerneur syn naam was Gesler.

Di tyd was kruit nog onbekend,
  Kanonne ook en roer;
Di wapens was toen pyl en boog,
  Waarmé hul oorlog foer.

Di pyle had 'n skerpe punt,
  Di boge was fan staal;
En 'k weet ni of in onse tyd
  Di roere ferder haal.

III.

Tell moes eens op 'n goeie dag
  Iits in di stad* gaan haal;
Syn seuntji neem hy met hom saam,
  Hul kom ferby di paal.

Daar staan soldate op di wag,
  Of loop daar heen en weer,
En net soos hy foorby wou gaan,
  Roep hul: "*Jou slaaf, kniil neer!*"

"Ek kniil ni, né, dit doen ek nooit,
  Ek kniil alleen foor God!
Ek bid alleen di Here an,
  Di Skepper fan myn lot!"

Hul breng hom foor di Gouwerneur—
  "So kniil jy ni, jou hond?"
Seg hy, en soos hy met hom praat,
  Toen kyk hy in di rond,

En siin di klyne seuntji daar,
  Hy huil so reg bedroef;
"A, nog 'n slaaf, is jy syn seun?
  Ek sal jou ook beproef."

Hy seg an Tell: "Di mense praat,
  En seg jy skiit so net;
Nou toe, ek geef jou nog 'n kans
  Toe skiit nou fer myn pret."

IV.

'n Suurlamoenboom was dig by,
  Hull maak syn kind daar fas,
En sit 'n appel op syn kop;
  Hy seg an Tell: "trap fas!"

"Op fyftig tré gaan jy nou staan,
  En skiit di appel af;
As jy dit doen, beloof ek jou,
  Dan sal ek jou ni straf."

"Myn kind," seg Tell, "myn kind, myn kind
  Het jou gen kwaad gedaan;
Toe neem *myn* lewe, straf *my* mar,
  Mar laat myn seuntji staan."

Di Gouwerneur, di spot en lag
  En trek syn skouers op;
Hy seg: "as jy jou kind doodskiit,
  Syn bloed is op *jou* kop."

Tell fat syn boog, syn hand di beef,
  Hy set syn boog weer neer;
Syn seuntji roep: "Pa, skiit tog mar,
  Ek bid fer Liwe Heer!"

"Help, Here! help en spaar myn kind!"
  Dis wat di fader seg...
Di pyl di gons,—di appel fliig
  In twintig stukke weg.

Di skaar fan mense, wat staan kyk,
  Di juig en was ferblyd.
Di Gouwerneur seg toen an Tell:
  "Pas op 'n ander tyd!"

Trek nou mar, pas jou skape op,
  Mar kom ni weer foor my,
Dan loop dit ni so maklik af,
  Wees dankbaar *en* wees bly."

"*Jou* dank ek ni," seg Tell fer hom,
  "Maar wel di Heer wat leef...
Weet dit, had ek myn kind geraak,
  Dan had jy wel mag beef.

Want hiir is nog 'n ander pyl,
  Di had ek fer jou klaar,
Had ek myn seuntji doodgeskiit,
  Ek had *jou* ni gespaar!"

V.

Di stori is hiir ni mé klaar,
  Ofskoon party wil seg:
Dat na *di* woord fan Willem Tell
  Toen stap hy moedig weg.

Mar ander boeke seg ons: né,
  Di stori is ni uit;
Hul pak hom, om hy so durf praat,
  En breng hom in 'n skuit.

Di stad di leg daar an 'n meer,*
  Of an 'n klyne sé;
Di tronk was an di owerkant,
  Di Gouwerneur gaan mé.

Hul was 'n endji fan di kant,
  Di wind begin te waai,
Di skuit was toen in grote nood,
  Di sé word baing kwaai.

Toen word di Gouwerneur befrees,
  Syn manne oek daarby;
Hul fraag an Tell, of hy kan stuur,
  Dat hul di kant kan kry.

Hy seg toen ja, hul maak hom los,
  Hy fat di roer en stuur,
En net nou was hy by di kant,
  Dit het ni lank geduur.

Di stad syn naam was Altrof.

* Di meer of sé word genoem Lucerne.

Mar TELL di neem syn kans toen waar,
—Dit was ni na hul sin—
Eén spring, en hy is uit di skuit,
Hy skop di skuit weer in.

Hul skré en soebat, floek en sweer,
Mar TELL, di flug mar foort,
En fan di skuit is tot fandag
Gen tyding meer gehoord.

Di Switsers het toen moed gekry,
Di Oostenrykse juk,
Wat hul so lang tyd swaar moes dra,
Di het hul afgeruk.

Hul fas geloof is: TELL, di slaap;
Hul seg: hy is ni dood;
Mar hy sal opstaan, wakker word,
Kom hul ooit weer in nood.

---

## Di Steweltjiis fan Sanni.

(*Uit di Volksblad.*)

Pas altyd fer 'n froumens op;
Dit help jou net gen stuk ni,
Steek jy jou nek eers in di strop,
Dan kan jy nooit los ruk ni.

So is dit oek met my gewees;
Ek was ni reg fan plan ni,
Toen was dit al lank klaar met Kees;
Ek was geknoop an Sanni.

Skaars was ek agtiin jare oud,
Toen fry ek al na Sanni,
Myn sakhorlosi was fan goud,
En 'k gé pad fer gen man ni.

Haar ouers het ons uitgelag,
Hul seg ons is mar fulletjiis,
En ek moet nog 'n bitji wag
Met sulke kinderspulletjiis.

Mar neef, ek moet jou tog ferhaal,
Hoe dit met my gebeur is;
Jou tyd di kom oek nog een maal,
Foor jy mooi reg daardeur is.

Ek droom mos dat sy foor my staat,
Met splinter-nuwe stewels,
Hul mag fan klyne foetjiis praat,
Mar Sanni het twe knewels.

Ek trek my an di oggend froê,
"Saal op di skimmel daar!"
Toen ry ek reg-uit Sanni toe,
Om t' hoor hoe sy nog faar.

"Goei morre, Tante—morre, Oom!"—
En waar is Sanni dan"
Daar kom sy net soos in myn droom,
Met di selfde stewels an.

Wel ek sal jou mar kotraf sê,
Ek het haar toen gefra,
Of sy my fer 'n man wil hê,
Toen seg sy somar "Ja!"

'n Mens di bly tog mar 'n mens,
Ek weet ni wat's di rede,
Mar soos hy kry net wat hy wens,
Dan word hy ontefrede.

Dit help nou wynig om te huil,
Al het ek spyt fan Sanni,
Kon ek di ou ding mar ferruil,
Dan sou ek—mar ek kan ni.

---

## Konstant en Bertina.

Di liifde breng so menig paar,
In baing ramp en groot gefaar,
As deur di ouwers hoofaardy,
Di kinders feul en swaar moet ly.
Di brawe Konstant, seer beroem,
Bemin Bertina, skone bloem,
Haar ouwers was daar bitter teen,
Hul seg syn stand is te gemeen,

Haar ouwers hoor na gen gebed,
Konstant, di word di huis belet;
En toen hy om hul dogter fraag,
Toen word hy skand'lik weggejaag.
Hy roep: "Faarwel, myn liifste soet!
Wees in myn hart fan my gegroet,
Jou te ferlate doet my smart,
Dit kos myn lewe, breek myn hart."

Konstant was troostloos waar hy gaat,
Hy had gen hoop, hy word soldaat;
Deur syn gedrag en groot ferstand,
Word hy ferhewe tot Sersant.
Hy diinde trou, Bertina treur,
Sy hoop dit sal nog eens gebeur
Dat hul ferënig hart en hand,—
So blyf sy trou an haar Konstant.

Konstant had nou gen troos of rus,
En in syn lewe wynig lus
Hy roep: "dis *geld*, myn liifste soet,
Waarom ons hart so lyde moet.
Adju! ek stap di wêreld af,
Hul sal my drage na myn graf;
Adju! daar is gen keer meer an,
Daar is jou ouwers oorsaak fan."

Hy 's agter om di huis gegaan,
En het 'n droewe daad gedaan.
Hy het syn banjonet anfaard,
Deursteek syn hart en fal ter aard.
Hy roep: "Bertina, wees gegroet!
Faarwel, ek sterf, myn liifste soet!
Ons liifde was tog al te groot;
Draag nou di rou mar o'er myn dood."

Bertina hoor syn droef geluid,
Sy kom en spring di fenster uit;
Daar siin sy met 'n droef gemoed
Haar minnaar swemme in syn bloed.
Sy roep: "is jy deur liifde groot,
So fêr gekom tot in di dood?
Ons liifde maak ons man en frou;
Ek blyf jou tot di dood getrou."

Sy neem di bajonet fol bloed,
En steek dit met 'n kloek gemoed
Diip tot in haar tederminnend hart,
En fal by Konstant neer met smart.

.............................................
.............................................
.............................................

O, Ouwers spigel jul en leer,
Breek om di *geld* gen liifde meer;
Daar *liifde* geld te bowe gaat......
En selfmoord is 'n yslik kwaad!

---

## Di Flukse Dokter.

(*Uit O. S. Familiblad.*)

"Goei morre, Seur! seg my tog net
Wat's goed as mense kopseer het?"

"Myn jong, dit is 'n slegte kwaal,
"Loop sit daar reg-op nes 'n paal.

"Jy is di Landdros Smit syn kneg?"
"Ja Seurtji, dit het Seur nou reg."

"En is di kopseer dan so swaar?"
"Og ja ou Seur! hy 's al te naar."

"Wel, knyp dan mar jou oge dig,
"En hou di fles an jou gesig;

"Onder jou neus moet jy hom stop,
"En trek dan mar jou asem op."

Di jong di knyp syn oge toe,
Ruik an di bottel en skré "Soe!"

Staan op, kyk rond, begin te lag,
En seg toen an di dokter: "Ag,

"*Ek* het gen kopseer ni, Meneer,
"Dit is myn *Baas*, syn kop is seer.

"Myn *Baas*, di Landdros, di het pyn,
"En fraag 'n biitji medisyn.

## Di Prokureur syn Hond.

(*O. V. Familieblad.*)

"Goei morre Prokureur—geef my tog bitji raad?
My is 'n ding gebeur, hier buite op di straat,
Daar kom 'n slegte hond, net flak hiir foor jou deur,
En byt my in di been; myn broek is glad ferskeur.
Dit was 'n nuwe broek, en ek wil jou nou fra
Of dit ni môlik is so 'n kêrel an te klâ,
Wat sulke frotte goed laat losloop op di straat,
Om my somar te byt, as ek hiir langes gaat."

"Welseker myn ou frind—dit staan jou altyd fry
Om fan di hond syn Baas, di skade weer te kry."

"Wat denk meneer daarfan—sal dit te baing wees,
Om 10 silings te fra, fer skade fan di bees?"

Wel al te seker ni—di yenaar moet beskou
Dat 10 silings is min, as hy so 'n hond wil hou."

"Wel Baas, dan raak jy ook nou net 10 silings kwyt
Dit was jou y'e hond, di het my so gebyt."

"Myn hond! myn Pollo dan, het hy jou so gekry;
Mar as jy seker is dan sal ek ook ni stry.
Dê, fat dan mar jou geld—wat reg is moet bestaan,
Al sou di wereld ook daaronder moet fergaan."

---

## Oom Gert syn Towergoed.

Daar op di plek, wat ek fan praat,
Daar het oom Gert gewoon;
Hy het daar na 'n noi gefry,
Di noi was regte skoon.

Begryp jul wel oom Gert di wag
Feul ouwer ook as sy;
Mar hy was ryk, en so denk hy,
Hy sal haar daarom kry.

Mar hy had mis, hy het ferkeerd,
Een ander *cross* hom gou;
Hy word, eer hy dit weet, gefop,
Pas dan mar op fer jou!

Hans was te slim fer onse Gert,
Want hy was baing dom,
Hy laat hom net nou bingo praat,
Mar daar gé hy ni om.

As hy tog mar fer Sanni siin,
Dan word hy somar groen,
As hy mar net met haar kan praat.
Al kan hy haar ni soen,

Di mooiste fan di grap was nog
Oom Gert di fry op stoep,
Want binne kom dit doet hy nooit
Al word hy ook geroep.

En as dit saans al donker is,
Dan kruip Oom Gert daarheen,
Deur bosse, slote, grip en tuin,
Dan kom hy daar alleen.

Want loop hy op di straat daarheen,
Dan loop hy hom gou fas;
Want baing het op hom geloer,
Dit was di hardste kwas.

So het dit dan een jaar gegaan,
Toen broei di spul daaruit:
Hans het Oom Gert daar uit laat bak,
En Sanni was 'n bruid.

Oom Gert was kwaad, wat sal hy doen?
Syn kans was nou ferby,
Want Sanni kan hy tog ni kry,
Hans het hom afgefry.

Een awend staan hy foor syn deur,
Toen kry hy gou 'n plan,
Daar is nog raad: *dis towergoed*,
Hy sal na Kaap toe gaan.

Wel so geseg en so gedaan,
Gert pak di morre in,
Hy ry na Kaap, koop towergoed,
Twe pakkiis, na syn sin.

Dit kos fyf pond, Gert sê: "dis niks,
Liif Sanni is meer werd.
Fer my, as al myn skatte saam,"
So redeneer Oom Gert.

Nou moet ek nog fer jul fertel,
Wat Hans syn ambag was:
Hy was di koster fan 'n kerk
Fer sestig ponde fas.

Nou gaat Oom Gert een awend froeg
Om towergoed te stel,
Fer ou neef Hans, kort by di klok,
In Engels seg hul "Bell."

Een endji fan di klok maak hy
Een plekki fer di goed;
Di duiwels trek daar gou gou in,
Dit was mos helsgebroed.

Een pakki nog met Slamse skrif,
Een briif met ykebas;
En wat nog meer dit weet ek ni,
Genoeg dat dit daar was.

lak by di klok maak hy 'n gat,
Di plek is nog te siin—
Daar gaan di briif en boombas in
Dit moet ook daartoe diin.

Om as Neef Hans di klok gaan lui,
Hy oer di plek moet gaan;
Dan moet di goed hom daar fashou,
En hom daar dood laat gaan.

Maar nog gelukkig foor Neef Hans,
Oom Gert was afgeloer,
Deur Metas fan di domme Hans,
Wat digteby daar boer.

Nog pas was Gert ni na syn huis,
Of kerk toe gaan di twe,
Met graaf en pik gaan hul daarheen,
Mar nimand neem hul mé.

Toen hul daar kom begin hul ook
Te grawe dat dit kraak;
Mar te fergeefs, hul kry daar niks,
Wat hulle op kon raak.

Mar yndelyk druk di een syn pik
Diip in di sagte kly,
Hy foel, "ah ja, hiir onder 's iits
Ons sal di goed nou kry."

Hul grawe en og ja gewis,
Daar kom di goedjiis uit,
Een nette pakki toegefou,
Hul weet wat dit beduid.

Hul gaan toen alby naar di huis
Fan een fan hulle heen;
En sit te praat fan dit en dat,
En fan di goed meteen.

Toefallig kom Oom Gert ook daar,
Hul pak hom somar an;
En sê fer hom: "Raai tog Oom Gert
Raai! wat het ons gedaan?

Daar by di klok het ons gesiin,
Dat een sit gate maak;
Mar waarfoor kon ons ni begryp,
Dit was 'n duister saak.

Ons gaan daarheen net kort daarna,
Mar gate kry ons ni;
Mar plekke toegemaakte grond,
Mar wat beteken di?

Dit wis ons ni, mar nou denk ons
Hiir is 'n duistre saak,
Want boompiis plant 'n mens ni so
Wat moet ons daarfan maak?

Is dit ni dalkiis towergoed
Wat hiir begrawe is?
So grawe ons, en waarlik ja,
Ons het dit ook ni mis.

Ons kry een pakki mar ni meer,
En toen kom ons na huis;
Ons sal di imand nou mar leer,
Di goed is nou ni pluis."

Oom Gert roep uit: "Een pakki mar...
Mar ferder bly hy stil;
Toen kry di twe somar 'n wenk
Daar is nog meer bestel.

Oom Gert gaan weg, en hulle twe
Het weer begin te soek:
En kry di ander pakki ook.
Begrawe in 'n hoek.

Nou 's alles uit, hy 's Sanni kwyt,
Sy is Neef Hans syn frou,
Syn fyf pond is ook weggegoi,
En niks as naberou.

So dus Oom Gert, pas nou mar op,
Gaan liwer nooit weer fry;
Jy weet jy's oud en wat nog meer,
Sak sal jy seker kry!

Leer tog nou, en begeer tog nooit,
Jou naastens huisfrou niit
Jy weet tog Oom daar is één Oog,
Wat al jou dade siit.

BLACK PRINCE & Co.

[Dis skandelik dat 'n Gristenmens
Geloof an towergoed;
Laat staan nog daarmé durf *te werk*,
En sulke dade doet.

Wi daarmé werk wag hulp en raad
Fan duiwels uit di hel;
Di plek waar hy in ewighyd
Eens freeslik word gekwel.

Pas Frinde fer di Satan op!
Lees in di Bybelboek,
Daar staan dit in 'n flammend skrif:
'N TOOW'NAAR IS FERFLOEK.

Daar 's nog genade in di tyd,
Fraag dit eer 't is te laat;
Di stori is daarom opgeneem,—
En waarskuw fer di kwaad!

JAN WAT FERSIIS MAAK.]

---

## Trouwery fan Tante Kaatji en Oom Piit.

Hiir in ons dorp is iits gebeur,
Waar een om lag en andere treur;
Hiir was 'n ouwe wedefrou,
En di wou toen ook weer gaan trou.

Sy het ook toen weer rond gekyk
Hiir op ons dorp en in di wyk.
Eens op 'n dag kom daar 'n man,
Om by di oudji uit te span.

Daar het di ding ook toen begin
Want sy kryg toen mos in hom sin
Hul het ook toen laat klere maak.
Net juis ook fer di grote saak.

Hul twe di sal nou weer gaan trou,
En wi kryg toen di eers berou?
Toen hulle halfpad het gery,
Toen het sy spoedig spyt gekry.

En kom toen spoedig tot besluit,
En maak di trouwery weer uit,
En nou myn liewe goeie ou baas,
Maar weer terug gaan, na jou plaas!

Tant K. dit is mar regte swak,
Hoe kom geef jy oom P. di sak?
Wat maak di kerels fan di saak?
Hul het foor haar 'n pop gemaak.

En dit ook op 'n perd geset,
Dit was di hele dag syn pret,
In al di strate rond gely.
Om nou te siin of s' een kon kry.

Mar dit was toen fer haar te laat,
Want dit was mar 'n slegte daad;
Hull het haar na'n kop gely,
Daar kon sy skorri morri kry.

Dit was di aand al regte laat,
Toen hulle langs di koppi staat,
Hul steek haar daar toen an di brand.
Daar langs di klyne kop syn rand.

Dis dus 'n raad an elke frou,
Wat op di punt staan om te trou,
Seg tog ni al te gou mar ja,
Dalk loop di pop jou agterna.

Sy kom dus fan di *infantskool*,
En maak toen fan haar self 'n *fool*
Di end fan alle sake is:
*Besin tog goed foor jy beslis.*

PUER.

---

## Di Kraai en di Jakhals.

FABEL.

Een dag sit op 'n boom 'n kraai,
En in syn bek het hy 'n fraai
En heerlik stukki soetmelks kaas
Di jakhals ruik dit en met haas
Kom hy daarby, en seg beleef:
"Ek wens jou goeie dag, ou neef.
Meneer di kraai, jy is so fraai,
Ek seg jou nimand kan ooit raai,
Hoe mooi jy in myn oge lyk.
Hoe meer ek op jou feré kyk,
Hoe meer dat ek ferwonderd is
Om sulk een prag, dit is gewis.
Mar watter stem moet jy wel hê!
Myn fraai ou neef, ek moet jou sê,
As jou gesang jou férepag,
Mar enigsins gelyke mag,
Dan is daar in di heel kontry
Gen fo'el wat so kan sing soos jy:
Di fo'els fan di hele land
Di maak jy deur jou sing tot skand."
Di lofspraak klink di kraai so soet,

Dat hy syn kuns nou tone moet.
Hy maak syn bek oop—o di dwaas!
Daar fal di lekker stukki kaas.
Di jakhals fat dit as syn buit.
En seg toen ferder tot besluit:
"Myn liwe beste mooi meneer,
Kyk, wat jou di gefal kan leer,
Is, dat 'n flyer altyd leef
Fan di wat hom fertroue geef.
Dit is 'n les fan grote prys,
Wel werd di kostelike spys."
Di kraai met een beskaamde kop,
Dat hy hom nou so het laat fop,
Sweer dat hul hom op di maniir
Nooit weer sal kul. Di domme diir!

LASATICUS.

*Na di Frans fan La Fontaine.*

---

## Di Spinnekop en Fliig.

Di spinnekop di slimme bees,
So listig deur d' astrale gees.
Di so fris is om te spinne,
Werk mar om syn kos te winne.

Syn net is ni fan dikke hout,
Of ander groffe stof geboud;
Mar dis 'n weefsel regte fyn
Dit lyk mar ope lug te syn.

Hy maak dit somar klaar met mag,
En hou dan wag, by dag en nag.
Di fliig is klyn en het ook flerke,
En het ni nodig om te werke.

Hy kan ook flige heen en weer,
En as hy wil ook op en neer.
Ja hy is so los en fry,
Dat hy op 's konings neus kan ry.

Kos het hy in owerfloed:
Melk, flys, brood en ander goed.
O ja, hy kan gelukkig wees,
As hy di net mar altyd frees,

Nou spinnekop syn net is klaar,
Mar ag di fliig di kyk ni waar!
Di fliig di swiir mar frolik rond,
Di spinnekop met ope mond,

Sit om syn net mar op te pas,
Hy fliig te hoog, daar sit hy fas!
Daar kom di lelik spinnekop
Nou ruk di fliig, syn hart di klop.

Daar kom di giftig nare gas,
Di arme fligi sit nou fas.
Al was di fligi nog so fry,
Dit is syn skuld dat hy nou ly.

Het hy nou ni so hoog gefliig,
Dan het hy hom ook ni bedriig.
... ... ... ... ... ... ... ....

Di mens op aard is nes di fliig,
Di satan is 't wat hom bedriig
Di satan di span ook syn net,
Tot orals rond, ook in jou bed.

Di spinnekop syn net is klyn,
Di satan syn is groot en fyn,
Di ganse wereld is 'n net,
So fyn en dun is 't uitgeset.

Di mens di is ook los en fry,
En kan tot Godes ere bly,
As jy jou oog op di sprinrak slaan,
Kyk dan hoe dit met fligi gaan.

Was jy net mar so as di fliig,
Was jy mar fer DI TYD bedriig.
Want as hy dood is, is dit klaar,
Dan is daar fer hom gen gevaar.

Want hy is 'n ferganklik bees,
Mar jy het 'n onsterflik' gees.
Luister, broeder, suster, fader!
Want di dood di kom ook nader,

Fliig tog ni so hoog en rond,
Gen fuile woorde uit jou mond
Frees tog fer di klyne fosse,
Wat hou in Palestinas bosse

Frees tog fer di fyne nette,
Daar moet jy di mees oplette.
Was di nette dik en grof,
En ni so faal en regte dof,

Dan sou di fliig hom seker my,
En fliig hom altyd glad ferby.
Mar dit lyk ope lug te syn,
Want hy is mos mar dun en fyn.

Di mense gaan op dans party,
Gebruik Sondag om rond te ry,
Ider dag 'n ander mode,
Dan seg hul nog dis ni ferbode.

Dit is almal skyn fan kwaad
Om foor te frees en om te laat,
Pas op tog fer di skyn fan kwaad
Fang di fos eer 't is te laat.

Sterf jy dan is jy in di net,
Dan help gen mens of gen gebed.
Dan moet jy altyd daarin bly,
En ewig fer jou sonde ly.

Di satan sal dan lekker lag,
En seg: ek het fer jou ferwag.
Di tyd is kort, bekeer jou gou,
Want di poort is eng en nou.

O hoe feule klyne fosse,
Ferniil di groen en rype trosse,
In di wyngaard fan di Heer.
Hoor Gods Woord, dit sal jou leer.

Grote fosse word gefrees,
Klyne di ferniil di mees.
Dronkenskap en false swere,
Doodslag, egbreek en hoerére.

't Is grote fosse di ons frees.
Dit is reg ook, mar ons lees:
"Fang gy ons di klyne fossen,
Di ferniil di wyngaards trossen."

Klyne fosse, skyn fan kwaad,
Wat is dit daar jy fan praat?
Lees mar in di Woord des Heeren
Dit sal jou dit alby leeren.

Fra di Here om syn Gees,
Om te weet wat jy daar lees.
Ek roep jou toe nog ene keer
Dan sal 'k sluite en ni meer.

Di satan span so 'n fyne net
Skyn fan kwaad moet jy oplet
Laat ons leer te siin ons kwaad,
Dit is jou mede sondaars raad.

Dat ons dan toesiin op ons kwaad
Morre is 't misskiin te laat.
Dan sit ons nes di fligi fas,
Want di ynde draag di las.

A. H.

---

## Di Noitjiis fan di Onderfeld.

I.

Di noitjiis fan di onderfeld
  Word regte hoog waardeer,
Al het hul ni leer Engels praat
  Of gen klafiir geleer.

Daar geef ons jonkmans wynig om,
  Dit kom daar ni op aan;
As hul maar braaf en deugsaam is,
  En ons mar kan ferstaan.

Wat maak tog met so 'n slimme frou?
  Sy kos net baing geld?
Ons boere wat so hard moet werk,
  Is daar ni op gesteld.

Ons wil gen MISSI of MADAM,
  Folstrek gen modepop;
Gen Angli- of Amerikaan,
  En gen gordyntji kop.*

'n Frou, di as haar myd brutaal,
  Ferkeerd of koppig is,
Gen hande uit haar mou kan steek—
  So 'n frou kan ons wel mis.

Wat baat di "English History" ons,
  Waar sy fan mé kan praat?
Of sy foor di klafiir kan sit,
  Fan huishou niks ferstaat?

So 'n froutji fan di Hoge skool,
  Wat AFRIKAANS bespot,
Haar yge land en folk ferag,
  Di maak jou net bankrot.

II.

Oom Piit, hiir in di onderfeld,
  Het jare lank geswoeg;
Hy het ordentlik opgespaar,
  Hy dog hy het genoeg.

Hy stuur twe dogters fiir jaar weg,
  Di "ladies" kom terug;
Dit het SES HONDERD POND GEKOS,—
  Nou sit di ou te sug.

Hul trek hul neus fer pa en ma
  En hul famili op;
Di ouwe het meer spyt, seg hy,
  As hare op syn kop.

As *goeie* kinders gaat hul weg.
  *Bedorwe* kom hul weer;
Hy fraag: "Wat het hul in di tyd,
  Fer al di geld geleer?"

Net skeefbek maak, en geld ferkwis
  Fer allerhande bog,
Op andre uit di hoogte siin,
  En opdres om te spog.

III.

Hul was di eerste dag pas tuis,
  Toen kom di Patriot,
En fan di staanplek raak di twe
  Met hulle pa and spot.

En fraag of hy so 'n sleg koerant,
  Fol pure *Hotnotstaal*,
In huis ontfang, dit ondersteun,
  Syn pond per jaar betaal?

Di Miss waar hul het skool gegaan,
  Meneer di Predikant,
Di het dit baing sleg gemaak—
  Pa moet dit mar ferbrand!

Oom Piit syn bril fal fan syn neus,
  So het di ou geskrik;
Hul ma, di liwe, goeie siil,
  Di huil dat sy so snik.

---

* Gordyntji koppe noem Oom Jan digene, wat di hare voor afgesny het, sodat dit nes 'n onnosel mens op hulle voorhoof hang; dis afskuwelik lelik!

Praat in myn teenwoordighyd
  Nooit weer so, seg Oom Piit;
Het ek jul daarom weggestuur
  Tot bittre siilsferdriit?

Dis mar beginsel fan di smart,
  Wat pa en ma uitstaan;
En sugtend fraag di twe makaar,
  Wat het ons tog gedaan?

Gedaan, ja, arme mense, ag!
  Ons blyf mar liwers stil;
Daar 's *erger* nog teruggekom
  Wat ons ni noeme wil,

Bedroge is jul, en jou kroos
  Ontaard so as jul siit—
Net bidde kan jul, bidde net,
  Dis wat nog owerskiit,

IV.

Geen jonkman in di buurt kom nou
  Meer kuier by di twé,
Misskiin kom daar wel eendag nog
  'n Fryer ower sé.

So ni, dan blyf hul seker sit,
  Want onder hul geslag,
Is nimand fer hul goed genoeg,
  Gen een wat hul kan ag.

Hul is te lomp, te ongeleer,
  Te dom en wat ni al,
En praat net pure Afrikaans,
  Wat niggiis ni befal.

Gelukkig in di onderfeld
  Is nois in owerfloed,
Met hartjiis op di regte plek,
  En di is ruim so goed.

Nois, wat net Afrikaans kan praat,
  Mar werk en huis kan hou;
Hul maak fer arme boere tog
  Mar net di beste frou.

Bedorwe goedjiis, slim (?) geleer,
  Met geel en rimplig fel.
En koppiis wat fan hoogmoed skud,
  Né!—ons bedank jou wel!

Jul kan misskiin ons kinders leer,
  As jul jul goed gedraag,
Dan word jul eendag dalk deur ons
  As *gouvernant* gefraag!

Mar dan maak ons fooraf akkoord,
  Wat jul ons kinders leer,
Hul ouers, dit word eers bepaal,
  Moet hul in alles eer.

In *Afrikaans* moet hul leer lees,
  Dan *Hollans*,—Engels ook?
Wel ja, as hul mar nederig blyf,
  Sal ons daar ni om spook.

Jul onderwys gen Afrikaans?
  Wel, waar kry jul dan brood?
Dis jammer, mar dan gaat jul dalk
  Fan honger mos nog dood!

V.

'n Slimme frou en domme man,
  Dit breng nooit gen geluk—
Ons jonkmans fan di onderfeld,
  Wil fer gen froumens buk.

Dus noitjiis fan di onderfeld,
  Jul word deur ons waardeer,
Al het jul ni leer Engels praat
  Of gen klafiir geleer.

Al was jul op gen hoge skool,
  Om skeefbek te leer trek,
En om jul nasi te ferag—
  En glad fan hoogmoed gek.

Daar 's Piit oom sit nou opgeskeep,
  Met *Gertrude* en met *Jane*,
Was hul'e Truitji en Hanni nog,
  Dan was hul lank al heen.

Di Lizzies, Frances, Mary's, Kates,'
  Wat tuis kom as herdoop,
En Gerty's, Jane's en Amy's, ag,
  Fer hul is wynig hoop.

Ons wil gen Miss, gen modepop,
  Gen Anglo-Amerikaan,
Ag né, met 'n gordyntjikop
  Kan boere ni bestaan.

JAN, WAT FERSIIS MAAK.

---

## An oom Jan wat versiis maak.

Oom Jan, waarom is jy so kwaad?
Ons weet nou amper ni meer raad;
Oom noem ons mos " gordyntji kop."
Wil oom glo oom makeer geklop?

'n Noi wat op 'n kosskool was
Di denk oom Jan niks van. Ferfas
Sy's goed fer elke man as frou,
En weet wel goed om huis te hou.

Oom Jan, di moet tog self goed weet
Dat elke mens ni eenders heet;
So het 'n elke noi dan ni
'n Slegte hart of inbors ni.

Ons was ook op kosskool gewees
En Engels kan ons skrywe en lees,
En Hollans ook, en dit nog meer:
"Gy zult uw ouders nedrig eer,"

Hoe kom het oom dan nooit gekla
Dat mans 'n mysiis patji dra?
Hoe kom kan hulle altoos swiir,
En drink hul warm an wyn en biir?

Hoe kom kan hul gaan skiit en jag,
En uitbly di gehele nag?
Hoe kom kan hulle gaan uitry
En laat hul arme frous tuisbly?

En werk di jonkmans nou nog druk,
Met skaapskêr, ploeg, met graaf of juk?
Hou hul ni meer fan kinders klop
Op skool, of om ons noins te fop?

Ag né! oom Jan, ONS hart is reg,
Al is oom Piit syn dogters sleg:
Dit traak ons ni, as ons mar weet
Dat ons ONS pligte ni fergeet.

En nou, oom Jan word tog ni kwaad,
Ons WIL ni luister na jou raad;
Foortaan dra ons "gordyntjikop,"
Daar leef, en sterf, en staan ons op.

LIZZIE, FRANCES, MARY & CO,.
Bolandse Nointjiis

---

## An Lizzie, Frances, Mary & Co.

BOLANDSE NOINTIJIIS, MET ENGELSE NAME EN GORDYNTJIKOPPE.

*Liwe Kinders!*

Om een ding is ek regte bly,
Dat jul nog AFRIKAANS kan skry;
Di skool waar jul het skool gegaan,
Di prys homself op DI PLEK aan.

En dat jul ook jul ouers eer,
Na di gebod fan onse Heer,
Dit is ferseker en gewis
Ook iits dat prysenswaardig is.

Waar is di skool? Al is dit duur,
Daar wil ek wel myn kinders stuur:
"Op Wellington tog seker niit,
Ook in di Kaap ni," seg Oom Piit.

Mar waar dan? Skryf tog assebliif,
Dit, liwe kinders! in jul briif!
Daar 's baing ouwers wat al soek
Na so'n skool in ider hoek.

Hoewel ek jul nou daarin prys,
Dit is nog daarom gen bewys
Dat ek jul goedkeur heeltemaal,
Al skryf jul in ons moedertaal!

O né, myn liwe kinders, ag,
Ek is ferplig, seg nog 'n slag:
Jul *name* en *gordijntjikop*,
Dis iits wat ek *mar ni* kan stop!

Jul name was feel mooier tog,
As di waarmé jul nou so spog,
Dit klink so krassend in ons oor,
Nou julle so herdoop is hoor!

En dan, jul haar so af te sny
Is lelik, sondig, ook daarby.
As julle wis wi dit so draag,
Jul het dit waarlik ni gewaag.

'n Edel foorhoof in di front
Met sedige oge, kuise mond,
Di siraad fan 'n brawe frou,
Is weg daardeur—begryp jul nou?

Ek hoop jul sal my goed ferstaan,
Om meer te segge sou ni gaan!
Seg jul *nou* nog: "Gordyntjikop,
Daar leef en sterf en staan ons op! (?")

Foei, kinders! leer wat di *eene* doet,
Die *andere* ook ni late moet.
Wi met *di wereld* mé wil gaan;
Sal met *di wereld* ook fergaan!

Jul hartjiis skyn myn *halfpad* reg,
Ek is ferblyd om dit te seg,
Mar *half* is nog ni *heeltemaal*,
Jul het nog net di nare kwaal:

*Naäpery*, die woord moet uit,
Ek sal daarmé myn fersi sluit:
Jul *name en gordyntjikop*
*Dont please me ladies*! let daarop.

JAN WAT FERSIIS MAAK.

---

## An nig Lizzie, Francis, Mary & Co.

1. Goei dag, myn niggiis, almal saam!
Ek groet jul uit oom Jan syn naam,
Jul seg, oom Jan di is so kwaad,
Omdat hy fan jul koppiis praat.

2. Jan is ni kwaad: hy spreek mar uit
Fan wat ek ook foor walg en stuit,
Elk edel mysi hoort te haat,
Al is dit juis ni sonde of kwaad.

3. Di frou haar siraad di moet syn
Gen haargefleg, gen hoereskyn;
Mar net en sedig is 't siraad
Wat fer 'n noi di beste staat.

4. Di haar, di deksel fer di frou,
Pronk daar ni mé gelyk 'n pou.
Deur di "gordyntji" foor di kop
Te dra, kan jul jul selwers fop.

5. Of denk jul dat di hare klos
Ferberge sal di rooie blos
Fan skaamte as deur ydelhyd
Di deug ferpest is en ferlyd?

6. Jul praat fan kosskool waarfan Jan
Niks denk—dog waar fer ider man
'n Bruikbaar frou te finde is;
Mar, niggiis, né, dit het jul mis.

7. Ek denk dat Jan met reg ferwag
Dat uit so 'n skool iits kome mag,
Iits kome mag waaran elk siit:
Nimand betaal syn geld ferniit.

8. Mar kom "Miss Kitty" nou weer tuis
Hoe freemd lyk dan haar ouers huis:
Dis daar te stil, seg sij, te "Flat"
Daar heers di ouderwetse wet,—

9. Mama gaan self nog na kombuis;
Help slag di skaap; sout in di flys;
Kyk hoe di kos word ingewas,
Terwyl sy op haar sleutels pas.

10. En is di awond dan weer daar,
Sy neem haar naaigoed hy makaar:
Sy lap en stop; maak ou goed heel;
Di huishou kos alreeds sofeel.

11. En "Kitty" moet na kosskool gaan
En waar kom al di geld fandaan?
Pa sit nou met syn plaas in skuld;
Di renteniir het gen geduld.

12. Dit alles lyk fer "Kitty" nou
Wel goed fer ma of fer 'n frou,
Wat ni so fyn is opgefoed
So as hul in di kosskool doet.

13. Kan "Kitty" haar gesiggi dan
Gaan geel ferbrand by pot en pan?
Wat sal dan di studente sê?
En sy wil tog so graag een hê.

14. Want boerefrou om dit te syn...
Selfs di gedagte geef haar pyn
'n Ambagsman? Ag, liwe né!
Di is te laag—sy's daarop té'e.

15. Mar wynig weet sy dat so 'n man
Haar fer di eer bedanke kan;
Deur 'n slons in huis en 'n pop op straat
Hom selde ook bedrige laat.

16. Hoor ferder, niggiis, nog 'n woord!
Maar een akkoord—word ni gestoord!
Jul seg an Jan dat onder jul
Ook goeie is—mar 'n hele spul

17. Mak skape spring lig agteraan
As d' foorste in di afgrond gaan;
Di beste hartji of talent
Bederf sleg foorbeeld op di end.

18. Klyn Sanni was 'n liwe kind;
Haar nederighyd deur elk bemind!
Twe jaar breng sy op kosskool deur;
Mar stel haar frinde reg te leur.

19. As "Susan" kom sy nou na huis;
Ons siin haar hartji is ni pluis;
Di hoogmoed, onkruid in elk oort,
Skiit daarin ook syn wortels foort.

20. Waarop tog is di goed so trots?
Ja waarlik op niks as iits sots;
En bowediin, dit spyt ons seer,
Sy het di huis-werk afgeleer.

21. Sy kan ni werk ni, net mar lees,
In "Journals, Novels, Historees,"
Hul raai haar an om skool te hou;
Mar merk haar werk is al ferbrou.

22. Want onderduimse trouery
Was oorsaak fan di brouwery
Toen sy op skool haar les moes leer
Toen maak sy kennis met 'n "Heer,"

23. Een klyn student, uit arme kas
Geleer—daar maak sy haar an fas;
Mar fentji moes solank nog leer,
En dan gaan syn geluk probeer;

24. En nog geleende geld betaal;
Nou wil hy dit by Sanni haal.
Hy neem di moed en gaan daarheen
En fraag na "Susan," mar meteen.

25. Seg haar papa: "Jou klyne fent!
Jy sleep myn dogter in ellend!
Gaan na jou skool en leer jou les,
En bly mar daar en doen jou bes!

36. Ek sal eers met jou meester praat,
En ook fer "Sanni" het ek raad.
Haar novels gaan di bakoond in;
Met werk sal sy nou moet begin.

27. Met karn en broodkni, was en skrop
En by di kerslig kouse stop.
Haar briwe skrywe daad'lik uit!
En so sal ek haar planne stuit!"

28. Natuurlik fal dit Sanni swaar;
Mar—eendag kom ek toen weer daar;
Toen staan sy, mouwe opgestroop,
En foor haar leg di wasgoed hoop.

29. Mar hoe gelukkig lyk sy tog!
Sy was so tydig reg gebrog
Mar, liwe niggiis ek moet sluit,
En nog is ni myn litji uit.

30. Jul het dit tog mos ook geleer:
"Dat jul ook moet jul ouwers eer."
Mar kyk, di taal fan PATRIOT,
Is juis di taal wat jul mé spot.

31. Di moedertaal moet beste wees
Fer *elk wat Nasionale gees*
*Besit, of ooit betone wil.*
Né, niggiis, né, bly liwers stil!

32. Ek siin ni op di boekerak
Fan kosskool, *Patriot* gepak.
Di rooitaal is mos jul "orgaan;"
Breng Afrikaans glad na di maan.

33. Bly stil dus fan "di ouers eer,"
Ek swyg hiirfan tot ander keer.
Jul fra hoe kom mans-mense dan
'n Mysi patji drage kan?

34. Wel, dit staan beter as di kop
Fan 'n noi met skewe paatji op.
Jul seg: 'n man drink wyn en biir;
Ry rond en neem alleen pelsiir.

35. Mar watter man kan tuis uithou
By 'n modepop of slonsig frou,
Wat modes dra fêr bo haar stand;
Haar antrek met satyn en kant?

36. Di kindertjiis di loop ferskeur;
Di rekenings kom foor di deur;
Di man di werk in sweet en bloed
En as di frou dan nou mar goed

37. Di huis bestiir met frindlikhyd,
Haar man ferbly in moeilikhyd
Deur suinighyd fan skuld befryd,
En saam met hom geniit of lyd.

38. *Dan sal gen man* daar buitens huis
Ontflugte gaan di huislik kruis.
Mar 'n kwaaie wyf of luie frou,
Wi kan dit dan by haar uithou?

39. Jul seg: "di jonkmans werk ni meer"
Ek seg, dis jul wat hul so leer.
Want wynig noiens kiis 'n hand
Hard fan di werk of swart gebrand.

40. Mar 'n fyne—met 'n goue ring,
Al is 't 'n onbetaalde ding.
Wat angaan "dat hul noiens fop"
Dis goed fer een "gordyntjiis kop.

41. Di losweg idereen fertrou
Het menigmaal te laat berou
En d' eerste by di foppery
Is meesal SY en selde HY.

42. Faar, niggiis wel! jul weet jul plig.
So het jul an oom Jan berig.
O'ertuig di mans; hull let daarop;
MAAR skaf eers af gordyntjiiskop.

Jul Niggi,
MIEMIE ni MARY ni.

## An Oom Jan.

Oom! jy het laas fer ons gefraag
Waar ons het skoolgegaan;
Jy wil jou kinders ook daar stuur
Het ons jou wel ferstaan?

Ni in di Kaap of Wellington,
Daarin het jy gelyk—
As jy di skool wil ondersoek,
Kom in di Pêrel kyk.

Daar word musiik ter deeg geleer
Op orgel en klafiir—
Psalm en Gesange ook
Ferwaarloos ons ni hiir.

Gewijde en ongewyde sang;
Koor, solo en duet,
In theori en in praktyk
Word daar self opgeset.

En Hollans word daar ni ferag,
Geleer en ook geëerd,
Geskrywe na di beste styl,
Taalkundig ons geleerd.

Dig- skilderkuns en botani,
Di oefen daar di smaak:
Di dogters waarlik opgefoed
Word sedelik bewaak.

Gen klooster is dit, né o, né,
Dis huislik, angenaam.
Losbandighyd word ni gedoog
Mar fryhyd al te saam.

Jul dogters word daar mooi en fet,
Di kos, di is daar goed;
Gen spys of dranke di ferhit—
Gesonde in owerfloed.

Di Bybel is 'n ope boek,
En Gristus onse Heer,
Di middelpunt fan onderwys,
Word daar getrou geleer.

In Bybelklas en Sondagskool,
Gesegend saad gestrooi;
In biduur, katkesasiën
Di heerlik werk foltooi.

Op God fertrou hul, op Syn hulp,
Gen geld fan Gouwerment,
Di Godsdiins is dus frank en fry
Restitusi onbekend.

En 30 arme kindertjiis,
Feul weesiis is daarby,
Ontfang daar gratis onderwijs.
Maak dit jou hart ni bly?

Gods segen rus so kennelik,
Oom, op di skool, dis waar,
Soek jy dus fer jou dogters plek,
Wel oom, ferneem dan daar.

An Mr. en Mrs. de Villiers
Kan oom dan nou mar fra;
Of hulle daar nog plekke het
Oom sal jou nooit bekla.

En mag di Heer nog menig skool
Oprigte in ons land
Waar 't so toegaan en waar Gods Woord
Ni leg an ysere band.

Sidaar ons antwoord, waarde Oom,
En eer dat ons besluit—
Moet nog, al wil ons hart ni braaf,
Di hoogste woord daaruit.

Ons was eers kwaad op jou, mar ons
Het beter owerdag—
Nou moet ons om ons koppighyd
Nog menig keer weer lag.

Ons het gesiin gordyntjikop
Staan lelik en gemeen,
Ons hare groei weer, en oom Jan,
Tog was dit uit meteen.

Ons stryk ons hare mooi op sy,
Dit fal nog nou en dan;
Maar ons stryk weg, wel honderd maal,
So feul as ons mar kan.

Mag andere mar ons foorbeeld folg,
Wat nog so 'n kopstuk draag;
Tog insiin dat dit sondig is
Dan sal ons niks meer fraag.

LIZZY, FRANCES, MARY & CO.

Bowelandse noitjiis, wat eers gordyntjikoppe gedra' het, mar nou ni meer ni.

———

## Stoffel en Leni.

Neef Stoffel was 'n mooi jonkman,
Daarby ook braaf, opreg en trou,
In ider opsig wêrd 'n frou,
Getrou en deugsaam fer haar man.

En so 'n deugsaam nôintji was
Gewis nig Leni fan oom Frans:
Want skoon daar kom skatryke mans.
En Lords, sy hou an Stoffel fas.

Want hy alleen besit haar hart,
Sy kon gen ander ooit bemin,
Gen ander kan haar hartji win,
Met Stoffel deel sy freug en smart.

Al was haar minnaar ook ni ryk.
Al had hy ni feul goed of geld,
Of was hy ni beroem as held,
Na ware deug is wat sy kyk.

Mar nou was hy mos speklateur,
So dwaal en swerf hy oral rond,
Want h' had gen faste plaas of grond,
Hy rys en koop gedurig deur.

So bly hy eenmaal lang fan haar,
Sy kry gen briif of tyding meer.
Sy bid mar dat ons liwe Heer
Fer hom moet sorg tog, en bewaar.

So het daar maande heen geflug
Dat sy fan Stoffel niks meer hoor.
Op laas hoor sy hy is fermoor,
Deur kaffers in Johannesburg.

Di tyding was fer haar te swaar,
Dit skeur in twe haar tére hart.
Sy kan gen troos kry fer haar smart,
Haar léwe fal haar nou te swaar.

Fan droefhyd huil sy dag en nag,
Sy had gen rus of duurte meer.
Sy bid nou te fergeefs di Heer.
Dat Hy tog moet haar leed fersag.

En yndelik, na lank te dink,
Sê sy: "Waarfoor leef ek nog hiir?
"Myn léwe breng my gen plesiir,
"Ek gaan my nou fanself ferdrink."

So gaan sy heen na di rifiir,
Wat op haar pa syn plasi stroom,
Sy spring daar moedig in di stroom,
En roep: "Faarwel, myn smarte, hiir!

"Bewaar myn siil! O! hylge God!
Fergeef myn grote sonde my!
Ek is te swak om meer te ly;
Te swaar en bitter is myn lot!"

Pas was sy in di stroom gesink,
En was haar siil tot God geflug.
Pas was haar laaste droefe sug
Ferdwyn, en s' akelig ferdrink.

Of Stoffel! kyk! wi kon dit dink?
Kom op di plaas, gesond en fris.
Hy fra waar dat syn Leni is.
Wat moes hy hoor? "Sy is ferdrink!"

Te feul was di slag fer syn hart,
Hy spring di woeste stroom ook in,
En folg haar, wat hy teer bemin
Na, in di water-graf met smart,

M. H. NESER.

## Di Fryer fan nig Betti.

'n Tyd gelede kom hiir mos
'n Jonge Rooinek aan,
Hy sê hy kan portrette maak,
Dis wat hy goed ferstaan.

Hy ry hiir op di plase rond,
Ek kom by ou oom Piet,
Daar siin hy 'n nointji na syn sin,
Dis sy wat Betti hiit.

Sy was 'n "flirt" so uit haar aard,
Behaagsiik ook daarby,
En in di rooie Lunsriim het
Sy gou-gou sin gekry.

Genoeg kon sy fan hom ni praat,
Hy was di beste man,
Sy sou haar lewe gé, as sy
Fer hom mar kryge kan.

Hy is so "smart" en so "polite,"
En "tricks" ken hy 'n mag;
Sy het met hom so grap op grap,
En pret di hele dag.

Dan sit sy somtyds op syn skoot;
Of fat hom om syn nek,
En gé hom, as sy kans kan kry,
'n Soentji op syn bek.

Sy wil so graag 'n Rooinek hê,
Want boere is te lomp.
As hul soms sky, o'erlaai sy hom
Met soene by di klomp.

Fertel hy jou wat hy besit
Fan geld en fé en grond,
Dan sweer jy hy 's di rykste man,
Op heel di wêreld rond.

As jy fan al syn skatte hoor
En fan syn groot rykdom,
En waar hy al het rond gerys,
Dan staan jy glad ferstom.

Mar nou gaan daar 'n praatji rond,
Dat hy getroud al is;
Mar waar syn vrou en kinders was,
Dit kan ons nog ni gis.

Party sê in di Boweland,
Party noem Frystaat weer,
Di ander sê weer in di Kaap:
Daarfoor kan hulle sweer.

Mar hy ontken dit hoog en laag,
Gen één kan dit bewys;
Mar onderwyl gaan Meneer O'—,
So kort, kort, kort op rys.

Waarheen? dit mag di drommel weet,
Mar ons hiir rond dink nou,
Dat hy so mooi en stilletjiis
Gaan kuier fer syn frou.

Mar dit wou Betti fan oom Piet
So op di dood ni glo
Sy hou daarop haar minnaar is
'n Ongetroude "beau."

Di troudag is nou al bepaal,
En alles in di haak,
Toen moes ou neef nog eens op rys
Om sakiis reg te maak!

Hy gaan mar net na Bloemfontein
En sal ni lank weg bly,
Sy moet mar klaar wees as hy kom
Om na di kerk te ry.

Nig Betti maak ook gen fersuim,
Sy gaan net fluks aud koop,
Fan alles wat sy nodig had,
Maak klére by di hoop.

Heel spoedig was dan ook di tyd
Fan O'—syn komste daar,
En botter, y'ers, suiker, meel,
Was alles kant en klaar.

Nig Betti wag nou net fer hom,
Mar sy kan lank nog wag,
Sy sal hom ni weer eerder siin
As op di jongste dag.

Daar sit sy nou met al di goed,
En sonder raad te weet,
Di y'ers en botter moes sy mar
Allénig weer opeet.

So gaan dit as 'n boere nôi
'n Engelsman wil hê,
Temeer nog een wat sy ni ken,
Dis skand'lik om te sê.

Mar dit is nog di ergste ni,
Daar 's nog 'n ander daad;
Mar di sal ek liifs ni fertel,
Want daar sit eers di kwaad.

K. L.

---

## Neef Roelf.

Neef Roelf, 'n mooi, knap en flukse jonkman
Trek op 'n morre syn sondagspak an,
Laat syn fos merri opsaal
Wat net lekker kan ry.
Om di dorp nog te haal
Waar hy nou wil gaan fry;
Want syn engel, syn Elienora, bly daar,
'n Beeldskone "diir,"
En geleerd oek daarby, met 'n skatryke fa'er,
Mar kwaai nes 'n tiir.

Mar daar gé neef Roelfi nou wynig mar om ;
Hy werk met di spoor mar, om foorwaarts te kom ;
Want as hy net so dink
An di noi fan melk en bloed,
Dan piits hy fer ou Flink,
En spoor haar an tot spoed.
Want haar snoetji so fraai en haar wan'g'tjiis so rond,
Di sweef foor syn gees,
En haar ogiis so helder, en haar ha.e so blond,
Wi sou hy nog frees ?

Hy kom by di huis, bitji skrikrig en bang,
En word deur "ou oom" oek mar brommend ontfang.
Di ou fra hom kortweg ;
Want hy hou hom astrant :
"Wat kom jy hiir soek ? seg ;
"En so laat in di aand !
"Of kom jy om myn dogter ? dan kan jy mar gaan :
"Want ek is haar baas
"En so nooit sal ek haar an 'n snobbi afstaan ;
"Dus foert fan myn plaas !

"Of is jy soms ryk ? dan kan jy haar kry.
"Hoe feul besit jy ?...kom sê dit fer my."—
"Wag, stadag, myn oompi !
"Wees ni so danig kwaai !
"En oek ni so nors ni,
"As ek fer jou mag raai.
"Dit lyk my jou siil soek net na rykdom en na geld ;
"Mar liifde en trou
"Weeg by jou niks ; mar jy weet tog dat skatte fersmelt,
"So maklik as dou ;

"Mar di ryne liifde en deug di bly staan,
"Waar rykdom so lig as 'n rookwolk fergaan.
"Ek kom hiir om te fry :
"Dis waar wat jy daar sê ?
"En kan ek Nora kry,
"Dan wil ek haar oek hê.
"Mar jy fra alte gou of ek 'n ryk kêrel is.
"Dit lyk dus of jy
"Wil jou dogter ferkoop, an hoe 'n fent dit oek is,
"As jy geld mar kry."

"Wag, stop !......jou karnalli ! .....jou droge houtbeen !
"Ek siin nou al net waar di sake wil heen.
"Jy is 'n niksnuts, nê ?
"Wat seker niks besit ;
"En dus myn kind wil hê
"Om haar oek droog te sit,
"Daarom praat jy so gou fan liifde, trou en deug.
"Mar 's neusi ferby ;
"Ek siin jy wil myn dogters geluk en haar freug
"En geld oek daarby

"Net gou laat ferdwyn soos rook of soos dou ;
"Want dis net daarom wat jy mos so gou
"Fan geld se wegsmelt praat."
"Né, oompi ! jy het mis.
"En wees tog ni so kwaad ;
"Want dat ek skatryk is
"Dit kan jy fer my glo. Jy sal jou self ferstom.
"As jy net mar hoor
"Fan myn kosbare skatte en myn grote rykdom."
"Ha ! lat ons dan hoor !"

"Nou ja, wat ek het sal ek, sonder te li'e.
"Fer oom nou fertel : om jou ni te bedri'e.
"Dis 'n skilder bok-ooi,
"Waarfan ek di anteel,
"Elke twé jare mooi
"Met myn boeti moet deel ;
"Di swart baster hamel, wat laaste jaar dood is
"Deur 'n seer an syn bek ;
"En di hanslam fan sussi syn felletji is
"Oek myne as hy frek.

"Mar kyk ! nog di kosbaarste skat wat ek het,
"Waarop oom selwers sou trots wees, ek wed
"As jy dit mag besit ;
"Dis di fulletji fan
"Myn ou merri, ou Wit,
"Wat laaste jaar fan
"Di honger gefrek het, daar bo in di sloot,
"En waaroer ons tog
"So bitter getreur het, di dag na syn dood.
"Wat sê jy nou nog ?"

"Jou kale fent ! mag jou di nagmerri ry !
"So wel as di Duiwel en Bokspoor daarby !
"Jy hou my fer 'n gek
"Mar wag ! ek sal jou kry.
"As jy ni nou fertrek
"Sal jou di Fuurstêrt ry !"
Neef Roelof, ferskrik deur so 'n freeslike taal
Fan di gemene frek
Maak so gou as hy kan ; om ou Flink op te saal
En huis toe te trek,

Terwyl hy di ou in syn siil in ferwens
Na di ryk fan di Duiwel met pootjiis en pens.
En sweer nou self dat hy
So nimmer as te nooit
Weer so fêr sou gaan fry ;
En as hy nou oek ooit
'n Mysi weer mag liif kry, dan sal hy goed kyk
Foor hy weer gaan fry,
Hoe 'n fa'er dat sy het, en is hy soms oek ryk
Sal hy haar laat bly.

M. H. Neser.

---

## An Lizzie, Frances, Mary & Co.

Myn kinders, ek was regte bly,
Dat ek jul antwoord het gekry.
Myn woorde was dan ni ferniit
So as ek uit jul fersi siit.

Ek dank jul fer jul frindlikhyd,
Dat julle daadlik so beryd,
My alle informasi geef,
Ek denk daaran so lank ek leef.

'k Kom nou mar eendag na jul kyk,
Hoe of dit op jul skool tog lyk ;
En as daar nog 'n plasi is,
Stuur ek myn dogters ook gewis.

Dat jul gordyntjikop laat staan,
Dat kom daar seker ook fandaan;
Dat julle beter word geleer—
Nou kinders dis fer jul 'n eer.

Is jul ferkeerd, geef altyd in,
Al is dit soms ni na jul sin,
Di goed doen, di kom altyd reg,
Di kwaad beloon syn meester sleg.

Nou liwe kinders wees gegroet,
Fermy di kwaad wi dit ook doet,
Folg hom of haar tog nimmer na;
Di naberou kom lig te spa.

Gelukkig het jul skuld bely,
Dus kan jul ook fergifnis kry,
So 'n mode as gordyntjikop,
Het menig arme kind gefop.

JAN WAT FERSIIS MAAK.

———

## 'n Nuwerwetse Spook.

Jan Uitkyk is ni befrees
Fer gen duiwel, spook of gees.
Dit het hy al menig keer
My ferseker op syn eer.
Ja, as hy ooit een mog siin
Skiit hy hom nog dood misskiin.
Een keer gaan hy uit di stad
Sawons kuier langs di pad,
Gans alleen en ongestoord
Stap hy in di donker foort.
Net mar slegs di wind wat blaas
Anders hoor hy gen geraas.
En al ferder fan di stad
Word dit stiller op syn pad.
Jan di merk nou hoe di lug
Dik met wolke word bevrug.
Net toen eers di donder brom
Skrik hy op en sê toen: "Kom,
Dit word tyd fer my om weer
Na di stad terug te keer."
So geseg en so gedaan,
Jan fat di terugtog aan.
Langs di Kerkhof loop di weg
Altyd nes 'n lyn so reg.
En ofskoon hy niks gen frees
Foel fer duiwel, spook of gees,
Tog fersigtig en sekuur
Loop hy fêr weg fan di muur,
Want 'n mens di weet tog niit
Wat daar soms al kan geskiit.
Hoor! Wat is dit fer geluid,
Nes een in di Kerkhof fluit?
Jan kyk nou 'n slaggi om
Of hy ni iits an siin kom.
Kyk! wat blink daar so fan fêr,
Amper nes di awondster?
Mar dit leef en slinger woes
Nes 'n ding wat weg wil koes.
Né di ding is ni reg hiir!
Dis gen mens, en oek gen diir.
Kyk, dit kom al digte by
Nou 's dit tyd om uit te gly.
Met di hoed fas op syn kop
Slaan Jan foorwaarts in galop,
Loop dat hom di broekpyp skeur.
Sonder omkyk, een streek deur.
Ag, wat fal di pad tog lang!
Jan word nou te danig bang.
Nou en dan loer hy opsy,
Mar dit kom al nader by.
Kni en béne doen al seer;
Arme Jan! hy kan ni meer.
Hoor tog, hoe hy hyg en blaas,
Harder as di wind kan raas.
En tot owermaat fan straf
Waai syn nuwe hoed nog af,
Laat mar waaie! denk Neef Jan,
As ek mar ontflugte kan.
Nog 'n slag loer hy opsy,
Ag, di ding is nou digby,
Lang en smal, wel tiin foet hoog,
Foor syn bors 'n groot blink oog;
Sonder foet, of neus of mond,
Sweef dit somar o'er di grond.
Ider sprong wat Jan nou doet
Is feul meer as séwe foet.
"Help tog, help tog net di keer!"
Gil hy uit, "ek kan ni meer'
Ek is nat al fan di sweet;
Net nou het di spook my beet."
Hoor! daar klink met skrille stem
Weer di fluit kort agter hem.
Jan kyk nou ni langer om.
Oge ope, mond ferstom,
Gôi hy nou met kop en poot
Sig in wanhoop in di sloot,
Wat daar heen loop langs di pad,
Dat di modder om hom spat
En di spook, of wat dit sy,
Sweef toen nes 'n blits ferby.
Fêr nog in di duistre nag
Klink mar net 'n skaterlag.
Jan leg flou en amper dood
Tot hy bykom in di sloot,
Toen hy fuil en afgemat
Weer terug gaan na di stad.
Jan het ni, dit weet ek wel,
Gou di stori gaan ferte ;
Want hy het toen wel geweet,
Dit was fer hom afgemeet,
Mar gen duiwel gees of spook,
Het syn bloed ooit so het laat kook.

J. D. B.

Oudtshoorn.

## Neef Gerri. *

Neef Gerri was 'n jonge man,
En grappig oek daarby,
So opgeruimd as wese kan,
Fan pret wou hy ni sky.

Daar is gen "party" of "konsert,"
Of Gerri is oek daar;
Dan is hy altoos oek fol pret,
Dit is tog seker waar.

Neef Gerri was oek glad ni dom,
Mar haastig met syn bek;
As hy begin staan jy ferstom,
Met oge oop gerek.

Dit was ferniit om te perbeer,
Om Gerri fas te praat,
Syn pratjiis sal jou net nou keer,
Dan lag hy dat dit baat.

Eendag sou daar 'n dans weer wees,
Op Isak Smeer syn plaas;
Neef Gert met 'n opgeruimde gees,
Gaan oek met spoed en haas.

Toen hy daar kom wou hulle juis
Met éte oek begin;
Ou Isak heet Gert "Welkom thuis,"
Gert was mos daar bemin.

Hul het skaars met di maal begin,
Of Gerri kyk hul deur,
Hy soek 'n nôi toen na syn sin,
Ja! daar is Bet Verskeur.

Mar foor ek nou sal ferder gaan,
Wil ek eers op iits wys,
Di predikant het oek ferstaan,
Omtrent di dans en spys.

So het "meneer" 'n plan gemaak,
Om oek daarheen te gaan;
Hy wil oek kyk hoe dat dit smaak
Om by 'n dans te staan

Toen hulle klaar had om te eet,
Was Gert al op syn stut,
Hy sing en dans dat hy so sweet,
En speul di koddeljut.

Mar hy was nog ni daarmé uit,
Toen gly syn foete weg;
Fal met syn neus in 'n stuk ruit,
En foel toen danig sleg.

Dit was ni al, syn broek 't geskeur;
Di mense skré: "dis raak!"
Hy was toen erg uit syn humeur,
En skel dat dit so kraak.

Di predikant het juis gekom,
Met syn manél so kloek;
Mar hy staan mos toen half ferstom
En hoor hoe Gert daar floek

Di leeraar gaan toen na hom heen,
Om hom te laat bedaar
"Ag soe!" roep Gert, "hoe seer's myn been,
Myn tyd! ek foel net naar."

"Foei! Gert," so seg di leeraar weer,
"Dis tyd om op te hou,
Bedaar tog met jou floek en sweer;
So het 'k jou ni beskou."

Mar Gerri blyf in syn humeur
"Ag loop;" roep hy mar uit;
"Myn neus gesny, myn boek geskeur,
Wi kan geduld gebruik?"

Di predikant di draai toen om,
En ry terug na huis.
Mar Gert roep na: "jou lége kom,"
En skud hom nog syn fuis.

Neef Gerri het toen opgestaan,
En opgehou met floek,
En dans toen nog di nag oek saam
Met een geleende broek.

STEPHANUS A. DU TOIT.

Cloetespan, Strydenburg.

* O'ergedrukt uit *Ons Klyntji*, Deel 1 bl. 260.

---

## Hoe Swartbooi Syn Gesig Herkry Het.

[Mnr. P. J. Naudé fan Naudésfly, Bethlehem, O. R. K. fertel an di skrywer foor enige jare: —"Ek had 'n Kaffer in myn diins, wat in syn een oog stokblind was. Eendag binde ons gerwe op di land en toen spuug 'n swartslang in di blinde oog en net 8 dage daarna was di oog weer reg en kon hy daaruit weer net so goed siin as uit di ander oog].

Ag, wat sal Swartbooi nou begin?
Myn een oog is glad blind!
Ek moet fer my en myn gesin—
Dit is myn frou en kind—
Fersorre en ook foedsel gé;
Ek moet myn kos ferdiin;

Ek loop nou aldag met di fé,
Hoewel ek skaars kan siin;
Want d' ander oog di ly nou feel,
Daar ek dit moet forseer;
Ek word nog blind; totaal, geheel!
Aai, 'k het gen raad nou meer.

Myn frou, sy is 'n brawe myd,
Hoewel sy Kaffer is;
Mar sy is fer di dood beryd,

Dit hou ek fer gewis.
Want sy is siik, en lê nou plat;
Dit maak my in di nood;

Word sy fan my af weggefat—
Ek meen gaan sy dalk dood—
Wi sal ons kindji dan grootmaak,
Wat ons so teer bemin?
Wi sal dan fer syn regte waak?
Wi ly fer hom dan in.

In di geskidenis fan hom—
Ten minste fan syn stam—
Waaruit dat hy is foortgekom—
Di stam fan Inkobam?
Wi seg hom dat in hom nog floei,
'n Stroom fan koningsbloed;

Wi leer hom te ferbreek di boei
Met fire helde-moed?
Mar waarom sal ek langer praat?
Ons lampi is nou uit!...
Dis hopeloos en sonder raad;
Ek sal myn klaagliid sluit."

---

Dit was di woord fan Swartbooi gewees;
Toekomstige dinge kom hom foor di gees;
Syn toestand was haglik, soos ons het gesiin,
En werd dit nog erger, hoe kos nou ferdiin?
Een morre heel froeg stuur neef Piet fer ou Booi
Na di land toe om daar te gaan werk met d' hooi.
Nou hou in di Frystaat, soos fele sal weet,
'n Soort fan 'n slang wat hull' "Spuugslang" daar heet.
Di slang is 'n swarte, en giftig daarby.
As hy fer jou byt, kom jy selde weer fry.
Om tiin uur di morre kom daar onferwag
'n Spuugslang te foorskyn, so swart as di nag.
Di slang lig syn kop op en sonder ferwyl
Spuug hy syn fergif net so snel as 'n py[1],
In Booi syn skeel oog in...Dit brand as di fuur!
Syn dag was gekom, dit kon lang ni meer duur,
Dan werk di gif deur, ook syn ander oog word
So blind as 'n kruipmol. Hy staan trane stort.
Hy loop na di huis, mar syn baas had gen raad
"Di gif is te fêr. 'k Frees, dit is nou te laat."
Dit was al troos wat toen neef Pieter Naudé.—
Want di was syn baas—fer ou Swartbooi kon gé.
Dog tot elks ferbasing—wi kon dit ferstaan?—
Bly Booi tog in lewe, plaas fan dood te gaan.
Di pyn was wel freeslik, 'n hele week lang;
Mar freemd om te sê, juis di gif fan di slang
Was 'n middel om Swartbooi geluk weer te gé;
Want net na een week—myn liid yndig hiermé—
Kon Booi weer een morre uit syn skeel oog siin.
Wel ni so heel fêr ni mar 'n tré nog of tiin.
Dit gaan beter. Binne dri dage, soos 'k meen,
Siin Booi uit di oog weer so goed as foorheen.
Wat was nou syn blydskap; hoe groot was syn freug:
"Ek kan nou weer siin soos in di tyd fan myn jeug."

---

## Neef Gertji en Nig Aaltji.

OF

### DIS SWAAR OM JALOERS TE WEES.

Wat is di wêreld nou tog boos!
Daar was 'n man, hy 's sonder troos.
Ek fat di ding eers fan begin,
En stuur hom so di wêreld in.

Di man wat ek jul' nou foorstel
Was rooi fan haar en bont fan fel;
Syn ogiis kyk te danig kwaai,
Dit lyk altyd na groot lawaai.

Hy had 'n danig sleg humeur,
Syn frou had dit al lank betreur;
En sy moes soms dit swaar betaal;
Want Gertji had 'n nare kwaal.

Nig Aaltji was 'n mooie frou
Toen sy met Gertji het getrou.
Sy's bruin fan kleur en swart fan oog,
Haar skouers staan ook met 'n boog.

Neef Gertji was toen nog gesond,
En so gaan hul' di wereld rond.
Mar toen het Gertji mos gekry
Jaloershyd waar hy erg an ly.

Hul' had di botji skaars beklim
Of hulle léwe was gegrim;
Neef Gertji slaan haar poedel kaal
En skré mar net: "Jou slegte Aal!"

En by syn ma kon hy ni blyf,
Want daar kon hy met Aal ni kyf;
Toen gaan hul' weg na 'n ander plaas,
Daar het neef Gertji groot geblaas.

Daar het neef Gert syn arme frou
Tot fyf maal op 'n dag getou.
Mar daar kon hul' ni lang fan leef,
Hul' krag begin hul' te begeef.

Hul' honger word hul' toen tot las.
"Ag wé," sê Gert, "ons moet ferkas;
Dan trek ons liwers trug na ma,
Daar sal ek my mar soet gedra."

Mar "feel belowe, wynig geef,
Doen di gekke in freugde leef."
Neef Gertji was dan skaars ook daar,
Of Aal word dit al weer gewaar.

Neef Gert moes toen gaan geld ferdiin
Om fer syn Aaltji te foorsiin
Met rokke, koffi, flys en brood;
Want by syn ma was di guns dood.

Neef Gert het na di lyn gewaai,
Om daar di drade fas te draai;
Mar Aaltji kon ni agter bly,
Want sy sal dalk kan fryers kry.

Mar ag, dit was fer Gert te swaar
Toen hy hiir ander mans gewaar;
Ook hiir moes arme Aaltji sug
Met dri pak slage op haar rug,

Neef Gertji, Aaltji, en syn ma
Hul' het toen saam 'n rys gewâ,
Daar onder na Korneelsrifiir.
Ag! hiir had Aal haar weer gepiir!

Sy het glo net 'n frind gegroet,
En daarfoor moes sy swaar weer boet;
Hy slaan fer Aaltji, waarmé? Raai?
Met 'n Kweperstok net omgedraai!

Syn ma di kom as midlateur,
Mar dit het sy ook froeg betreur;
Hy slaan en skop haar in haar sy,
Dat sy glo nou nog daaran ly.

Hul' kom di aand toen op 'n plaas,
Ook daar was net 'n groot geraas;
Want Gert hy sê: "'k Wil hiir ni bly,
Hul' sal weer dalk na Aaltji fry."

"Kom Aal, myn frou, ons stap mar aan,
Laat ma en perde hiir mar staan.
Di rant is ons net nou mar uit,
Di lat sal ek ni weer laat fluit."

Mar skaars was hul' half teen di rant,
Of Gert gryp Aaltji an di hand,
"Kom rakker nou sal ek jou slaat;
Wat het jy weer met *Bill* gepraat?"

Syn ma en Bill hoor Aaltji skré,
Bill sê: "Kom, Tom, gaan met my mé."
Hul' kom ook spoedig daar toen aan,
En siin hoe Gert fer Aaltji slaan.

Bill sê "Foei Gert: wat maak jy weer?",
Gert sê: "Loop heen, of 'k sal jou leer."
"Wat het ek hiir so hard hoor gaan,
Net of jy weer fer Aaltji slaan?"

Toen antwoord Gert: "Dit raak jou niit!
Gaan weg fan hiir, of 'k sal jou skiit.
Wat traak dit jou met 'n ander frou,
Of het jy weer met haar kom brou?"

Hul' was toen skaars een dag mar tuis,
Of Gert begin met syn gedruis;
Hy sê fer Aal: "Waar is myn lat
Wat jy gistraant hiir het gefat?"

"Ek weet ni, Gert, ek sal hom soek;
Hy is mar seker in 'n hoek.
Laat my nou slaap en rustig bly,
Want morre sal jy hom tog kry."

Mar Gert hy soek mar net 'n kans
Om weer fer Aaltji af te rans,
En sê: "Jou lue bees, staan op,
Of ek sal jou di bed uit skop."

Aal staan toen op, loop uit di huis
So stil-stil as 'n klyne muis.
Gert denk sy het di lat gaan soek,
Mar Aal kruip in di krans syn hoek.

Gert merk toen onraad, Aal is weg,
En denk: "Wat het ek haar geseg?
Dalk het sy deur di draad gekruip,
Of in di spruit haar gaan fersuip."

Gert raak toen net geheel op hol;
Syn ma di denk nou hy word dol,
En laat toen fer neef Stoffel haal
Om tog te kom help soek fer Aal.

Gert hardloop na syn ma haar huis,
En sê: "Ma, dis met Aal ni pluis."
Hy was nou so diip in di nood
En sê: "Ek skiit my liwers dood."

Gert loop toen na neef Koos syn huis
Met 'n freeslik groot gedruis;
Di mysiis bang en in di nood
Trap hul' neef *Fransi* byna dood.

Gert skrik toen ook en spring weer om,
Fan angs was hy al byna stom;
Hy huil: "Myn skattji, waar is jy?
Ontferm jou tog mar weer o'er my."

Nig Aaltji het toen opgestaan
En stil'tjiis in di huis gegaan;
Sy denk toen: "A, jou domme aap!
Ek sal nou tog weer lekker slaap."

Neef Gertji kom toen weer terug.
En sê toen met 'n dipe sug:
"Myn hartji, skattji, waar was jy?
Waarom het jy my so gekry."

Gert denk: dit is met my ni klaar,
By Koos syn huis is nog gefaar;
Ek het di mysiis daar laat skrik.
En nou kom ek straks in di strik.

So was dit ook gewis en waar,
Di ander dag was neef Koos daar,
En sê: "as jy jou frou wil moor,
Dan laat jy myn huis ongestoor."

Gert sê; "jy liig, ek was ni daar;
Dis alles leugens en onwaar."
Hy slaan neef Koos hard met di fuis,
Spring om en loop tot by syn huis.

Neef Koos loop agter Gertji aan,
En wil hom agter di kop slaan;
Mar kyk neef Koos is weer gefop,
En Gertji kry mar net 'n skop.

Neef Gertji fal, mar spring weer trug,
En het toen na di huis geflug.
Hy gryp toen gou di kouter op,
En se: "jy moet fer jou pas op!"

Neef Koos moes di ding so laat hang,
Want fer di kouter was hy bang;
En het toen mar na huis gery.
Om Gertji eendag weer te kry.

Nou, frinde, wees tog nooit jaloers,
Want Gertji was geheel uit koers;
En so kan dit met jul' ook gaan,
Jul' moet di ding tog mar laat staan.

F. J.

---

## Oom Fani Brink.

### DI WEWENAAR.

Dit is 'n Sondag morre froeg,
Di dag fer rus fan werk en swoeg,
En na gewoonte is oom Faan
Eerbidig na di kerk gegaan,
Om an te hoor en op te merk;
Want daardeur word syn hart fersterk.
Daar lees di Leeraar weer di mooi'e,
Mar minbetragte *tiin* gebooi'e.
"Hum!" dink oom Faan, "Meneer, ek frees
Jy sal weer eendag *elf* moet lees."
Oom Fani was 'n wewenaar
Fan iitwat o'er di feertig jaar.
Hy was ni lank nog sonder frou ni,
Mar langer kon hy dit ni hou ni.
En dus, syn faste plan was nou
Om weer 'n mondji-fol te trou.
"Jou ouers moet jy altyd eer,"—
Klink deur di Kerk! "Dis reg, Meneer,"
So denk oom Faan, "mar Skoon-ouers? Né!
Want dan het ek di wet o'ertré."
(Hy denk toen an tant Snippi Louw,
Di ma fan syn o'erlede frou.)
"Jy moet ni steel ni,"—sê meneer;
Daar kyk oom Faan fer Anni Smeer,
En trek syn oog so effe skeel
As of te sê "*Jy* het gesteel;
Tog is jou sonde ni so swart ni
Dit is niks meer ni as myn hart ni!"
"Begeer ook nooit jou naastens frou."—
"Faan, di gebod sal jy wel hou,"—
So denk oom Faan,—"So lank as jy
"Mar net di frou haar *dogter* kry."
Toen spreek di Leeraar o'er di kwaad
Wat deur gebruik fan drank ontstaat...
Oom Faan kyk nou weer effe skeel,
En foel so stadig an syn keel,
En glimlag met syn linkeroog,
En denk; "Mar ai! myn keel is droog,"
En foor syn geestesoog ferskyn
Syn klyn halfaampi brandewyn.
Daar hoor hy nog: "Wees nugter, waak!"
Mar toen word hy tog al te faak.
Hy het skaars tiinmaal nog gegaap,
Of weg was hy—fas an di slaap.
En wonderlik te sê, mar oom
Begin so uit di staanspoor droom,
Hoe dat hy wel as bruidegom
Daar foor di preekstoel weer moes kom.
Natuurlik was di bruid di keer
Di liwe mooie Anni Smeer!
Met dipe eerbiid hoor hy an
Wat in Pesalm (hoefeel?) daar staan;
Fan kinders groot as olifante—
(Ek meen natuurlik olyfplante;
'n Fout te maak is mos ferskoonlik,
So seg di mense tog gewoonlik).
"En ag, hoe wonderbaar! dat *sy*
By 'n *wynstok* word gelyk" denk hy
Toen gaan hul na di konsistori,
Mar soe! toen was hy in syn glori!
Sy tèken en hy maak 'n kruis
En toen gaan hulle na di huis.
Kyk daar was 'puddings' en pasty,
En elke soort fan lekkerny;
Daar was dan ook di beste wyn,
En nog meer-beterste Sampyn.
Di "wyters" moet net altyd skink,
En jy hoor niks as glase klink.
"Drink, Kerels, drink! En wens my nog
Goeie Rys! Dit is myn laaste tog!
Di laaste maal wat jul oom Faan
Di huwliks-botji siin ingaan;
Toe, Kerels! di gesondhyd weer
Fan myn klyn froutji Anni Smeer!!"
Dit seg hy net so hard hy kan;
Di hele Kerk di dreun daarfan;
Di mense sit daar glad ferstom.
"Moet 'n ou man so gedra fer hom?"
Di Predikant was glad fersla,
En kyk gou in di Kerkboek na
Omtrent 'sensuur' en selfs 'demissi.'
Oom Faan as ek my ni fergis ni
Was nugter wakker nou alweer,
En wonder waarom Anni Smeer
So freeslik bloos? Waarom dit lyk,
Of almal net fer hom sit kyk;
Hy was tog an gen kwaad ni skuldig,
En word toen net al ongeduldig.
Oom Fani, Fani! Arme Man!!
Di ergste wis hy nog ni fan.
En Anni Smeer—ô ewig spyt!
Di is hy nou fer altyd kwyt.

A. V.

C.

---

## Di Afgeslaande Fryer.

" Wat skort jou tog, myn liwe neef?
" Hoe lyk jy dan tog so bedruk?
" Het daar iits o'er jou hart geloop?
" Of is dit sommar mar 'n nuk?
" Jy lyk my so somber en treurig en stil.
" Seg, is jy dan hartseer, of is dit 'n gril?"

" Ou maat! ek sal jou alles fertel;
" Kom luister nou mar net na my:
" Ek wou mos na nig Sannitji
" Fan ou tant Maria gaan fry.
" Nou weet jy self, ke'rel! sy is mos 'n nooi,
" Wat geld het, geleerd is, en daarby ook mooi.

" So het ek laaste Saturdag
" Fan Booi myn ryperd op laat saal,
" Myn beste pakki angetrek,
" Myn gou'e ring ook uitgehaal.
" Ek dog: 'ja, dis seker! as 'k nou fer haar fra,
" Dan seg sy net seker en wis fer my ja.'

" Mar wat was ek teleurgesteld,
" Met so 'n trotse wyfiis diir.
" Ek het my in myn foorstellings
" Fan haar, tog net lekker gepiir.
" Want toen ek so frindlik myn hand fer haar ryk
" Toen laat sy fer my mos haar ruggi bekyk.

" En toen ek met 'n glimlag fra
" Hoe dat dit tog met haar gaan,
" Seg sy:" "Ag loop! dit traak jou ni!
" Wat gaan myn welstand fer jou aan?"
" Ek seg: 'mar myn niggi, kom hoor eers na my:
" Ek het mos gekom, om na jou te kom fry.'

" Wat!" "roep sy, en sy trek 'n bek
" Dat ek nog skaars myn lag kon hou,"
" Loop fry fer myn part na di myd!
" Di is 'n mooi portuur fer jou.
" Fer myn part kan jy na di hoenders mar gaan;
" Gen boer wil ek hê, mar 'n mooi Engelsman.
" Jul, boere is te dom en sleg,
" Te lomp, niks werd en ongeleer.
" Gen mysi fan fatsoen, soos ek,
" Sal ooit 'n boer tot man begeer.
" Ek dank jou dus hartelik; jy kan mar ferkas;
" 'n Engelsman, dis net wat fer my sal pas."

" Mar reg! ek kon myn siil opfreet,
" Toen sy fer my daar so sit preek;
" Myn mooie drome was ferdwyn,
" En ek ook glad en al fan streek.
" Ek spring op myn skimmel en was net beroer,
" Want, dog ek, ek is ook 'n niksnutse boer.

" Mar wat denk jy daarfan, ou neef?
" Is dit fan haar nou goed of mooi?
" Haar fader is 'n boer nes ek,
" En sy 'n regte boere nooi;
" Mar om sy geleer het 'yes' en 'no' te sê,
" Nou moet sy ook kamma 'n Engelsman hê."

" Wel," antwoord ek: "myn goeje frind,
" Dan moet jy di ou ding laat staan:
" Sal jy dan nou om haar gaan treur,
" Laat sy mar na haar grotji gaan.
" Want wat sal jy anfang; sy is tog ferfas
" Fer niks ni meer goed, en haar self net tot las.

" Laat sy fer haar 'n Rooinek soek,
" Hiirs nôintjiis nog in owerfloed,
" Fan ware Afrikaanse aard,
" Met hartjiis, suiwer ryn en goed.
" Sy sal met di Lunsriim: as sy een kan kry,
" Haar piir nog en naderhand swaar dalk moet ly."

M. H. NESER.

---

## Di Treurende Minnares.

Waarom sit sy so en treur?
Waarom is haar hart ferskeur?
Waarom is haar smart so groot?
Is daar dan 'n diirbre dood?

Né, di smart haar minnaars held;
Fêr is hy op d' oorlogsfeld:
Net om hom sit sy te treur,
Daaro'er is haar hart ferskeur.

Sy bemin hom tog so teer,
Hom alleen het sy begeer.
Fan haar hart is hy geskeur;
Daarom sit sy so en treur.

Hy 's syn land en folk getrou,
Niks kon hom fan d' oorlog hou;
Mar selfs by kanon gedruis,
Denk hy an syn liifste tuis.

Menig stille traan ween hy.
Ag, so fêr is hull' gesky!
Wyl syn hart fan droefhyd smelt,
Daar fêr op di oorlogsfeld.

Mar ja, denk hy dan ook weer,
As di fyand is gekeer,
En di Kaffers is ferslaan,
Kan hy blyde huiswaarts gaan.

Daarop skryf hy haar di briif:
" Myn beminde soeteliif,
" Ons feg hard op d' oorlogsfeld,
" En hiir fal ook menig held.

" Hiir 's nog Taba Bosigo,
" En di Kaffers is nog bo;
" Morre gaan ons hom befeg,
" Soos Lou Wep'ner het geseg.

" Taba Bosigo's hoge kruin,
" Moet reeds morre lê in puin;
" Groot gefaar hang daar nog aan,
" Om di Kaffers te ferslaan.

" Mar ek hoop God sal ons spaar,
" Deur Syn sterke hand bewaar;
" Is di fyand eens ferneer,
" Kom ek blyde tot jou weer.

" Daarom soetliif bid fer my,
" Bid fer alral wat hiir stry.
" O, mog God di freed' herstel!
" Faarwel, hartsfrindin, faarwel!"

Wel, di briif is toen fersend,
En soos julle is bekend,
Moes hull' Taba Bosigo,
'd Ander dag bestyg tot bo.

Daar leg nog di Kafferrot,
Trots syn fyand te bespot;
Dus het Wepener geseg,
Om hull' morre te befeg.

Nou as julle wil ferstaan,
Hoe dit daar het toegegaan,
Kom dan bitji, as jull' bliif,
Na di huis fan syn soetliif.

Laat ons deur di skréfi loer...
Stil...wag...maak tog gen rumoer...
Daar foor haar, dáár leg di briif,
Laas geskrywe fan Retief.

So heet di ed'le jongeling,
Wi syn liifd' haar hart deurdring;
Kyk, daar fat sy nou di krant...
Ag, hoe bewe tog haar hand!

Spoedig fal haar oog juis op:
" Anfal op Bosigo's kop."
ô Wat bittre harte griif!—
Daar: " gesneuwel is Retief."...

Haastig frommel sy di krant,
Wring dit same in haar hand.—
Kyk, sy word bleek as di dood!
Né, di smart is haar te groot.

" Liifste, ja, ek kom!" roep sy,
" Nou is ons ni meer gesky."
Daarop fal sy fooro'er neer.
Hemel! sy is daar ni meer!

Ja, nou leef hul' saam omhoog;
Al hul' trane is gedroog.
Sy het hom getrou gebly;
Nou kan nimand hul' meer sky.

Liifde, wat 'n wonder ding!
Gen po'eet kan jou besing,
Dan alleenlik net di hart,
Wat jou freugd ken en jou smart.

F NESER, B.,

---

## Hoe Oom Sarel gespook het.

Oom Sarel was 'n regte guit,
Di ou was dol na pret.
Maski was hy di 50 in,
Kon niks hom tog belet
Om fer plesiir, selfs in di nag,
'n Kwaaijongstreek te waag,
Al moes hy dan ook ongemak
En selfs gefaar ferdraag.
Nou het di ou mos, moet jul weet
'n Ou kopbeen gefat,
Waarmé hy, deur " di spook " te speul
Feul pret al het gehad.
Eenmaal kom op di ou syn plaas
'n Smous uitspan di dag.
" Wag!" seg di ou " fan awend, jong!
" Wil ek weer lekker lag "
Pas was di donker in gefal,
Toen d' ou anstaltes maak
Om smous met syn gespuis en al
Di wereld nou te maak.
Syn kruis-hand maak hy gou gou klaar
En steek di kop daar op.
Hy trek di ding 'n nagrok an,
Sit hom 'n slaapmus op.
Toen gaan hy na di kerkhof eers,
Fandaar toen na di wa,
Om met di akelige ding
Di smous kapot te ja.
Hul siin di witding al fan fêr
En raak ook in di klem.
Hul fra makaar: " Wat mog dit wees?"
Met béwerige stem.
Mar toen di ding, so onbefrees,
Na hul kom angestap,
Toen saai di spul di donker in:
Jy hoor net foete klap.
Ou Sarel: al di ding gewoon,
Was nou ook glad ni dom.
Di ou klim in di wa bedaard,
En wag op wat sal kom.
Rosyne, dadels, frugte ook,
Laat hy hom lekker smaak;
Want smous syn spul di waag dit ni
Om d' wa weer te genaak.
Mar yndelik, na lang beraad,
Kry hulle tog 'n plan
Om d' wa so stiltjiis te bekruip,
En so kom hulle an.
Bang-bang, skrik-skrik en koud as ys,
Met oge wyd gerek,
So nader hul met doodsgefaar
Na di gefreesde plek.
Pas was hul weer mooi by di wa
Of, " klap, klap, klap, klap, klap!"
Slaan oom hiir teun di wa syn syl,
Mar kyk! dit was 'n grap:
Party hol weg, di ander spring
Makaar onderstebo.

Party roep: "Help! di Duiwel kom!"
Di kaffers skré net "Jo!"
Ou Sarel skater fan di lag,
En met syn spook en al
Spring hy di wa uit, skré hul na:
"Hiir, kerels! is jul mal?"
Eers kon hul nog ni reg geloof
Dat dit oom Sarel was;
Mar spoedig moes hul tog insiin
Hoe 'n gekke spul hul was.
Toen kon jy weer "Grootbekke" hoor;
Hul sweer nou almal saam:
Hul het geweet, dit is gen spook.
Mar net mar fer di naam
Het hul ook weg gehol. Mar kyk!
Di smous was daarom kwaad,
Toen hy di ding reg-reg beskou
En siin hoe sake staat.
Hy floek toen sommar hot en haar;
Want, kyk! di fuur was daar.
Di koffi koud, di flys ferbrand;
En waar was nou syn brood?
Ja, fra dit nou; dit was ook weg,
Waarheen, mag Bokspoot weet.
Mar oompi raai dit sommar gou:
Di hond het dit ge'eet.

M. H. NEZER.

---

## Di Kreupel Fryer.

Frinde, kom, en hoor hiir aan
Hoe dit het met my gegaan.
Kerels, jul moet my betreur
Hoor wat met my is gebeur.

Ek het na 'n noi gefry,
En moes baing na haar ry
En as ek dan by haar kom,
Dan is ek fan blydskap stom.

Sy 's di mooiste het 'k gedink,
Siin ek haar kan ek weg sink;
Kom ek yndlik in hul huis,
Loer ek haar soos 'n kat 'n muis.

'n Sondag was myn maat by my,
Wou ons na oom Willi ry,
Daarfandaan kan julle raai,
Sou ek langs di spruit afdraai.

Ons saal Jentli en Windfool op,
Ons het hul eers warm geklop;
Laat hul loop so hard hul kon,
Kom daar met 'n bitji son.

Daar 't ons grappiis eers ferkoop,
Foor ons denk was d' tyd ferloop,
'k Spring di huis uit soos 'n kat,
Trap op 'n klip, fal byna plat.

'k Staan daar soos een wat wil spit,
Want myn een foet is uit lit;
Ek perbeer dit reg te ruk,
Mar myn broek was ook an stuk.

'k Spring op Jentli, soos ek kan,
Ry daar weg weer nes 'n man,
Mar om 'n heel broek te kry,
Moes ek by di huis om ry.

Toen ons weer ry was ek skaam;
'k Sê: ek ry met Nantus saam,
Ek ry saam net deur di draad,
Draai daar weg, want dit was laat.

'k Ry toen finnig—gen fersuim;
'k Ry myn perd wit fan di skuim.
Mar ek dog ek is nou daar,
Waar ek graag wou wees—by haar.

Mar sy dog glo 'k is besoop,
Want ek moes op een been loop;
Perd kon ek ni afsaal ni,
Mar dit doen Jan een-twé-dri.

'k Sit daar, mar myn foet di swel;
Daar was nog iits wat my kwel,
Dit kan julle lig ferstaan,
Sy moes na B. B. Land gaan.

Mar wat ons als het gepraat,
Tot di awend baing laat,
Sal gen mens uit my ooit haal,
Al wil hy my oek betaal.

Maandag was myn foet net seer,
Mar myn hart nog baing meer;
Daar bly ek allenig staan—
'k Moes haar o'er di bult siin gaan.

Ek was regte angedaan,
Toen ek haar fan my siin gaan.
Di dag sal ek nooit fergeet,
Al word 'k witter as 'n beet.

Glo myn hartseer was ni klyn;
Dit was 'n dag fan skydingspyn.
En wat doen sy nog daarby?
Skryf di fryery moet bly.

Ek moes luister wat sy seg,
Want daaro'er kon ek ni feg;
'k Moes haar toen mar so laat bly,
Na 'n ander een gaan fry.

'k Het by meer as een gekom,
Mar hulle pratjiis maak my dom;
Net di krulkop, dit is waar,
Laat my baing denk an haar.

'k Sal di ander nou laat bly,
En net na di krulkop fry;
'k Sal my nou mar klaar gaan maak,
Met di krulkop af te haak.

'k Kan jul nou fan haar fertel:
Swart fan haar, en wit fan fel—
l ippiis soet soos honigseem :—
So het sy myn hart geneem.

John G. Roos.

Fraai Uitzicht,
Reitz, O. V. S.

---

## Neef Frans en di Kraai.

'n Ware gebeurtenis, wat plaas had op di grens fan di Vrystaat en Grikwaland Wes in November 1896.)

Ons het iits wonderbaars gehoor,
En toen moet ons ook waak daarfoor.
Dis di gefreesde Runderpes
Genaak di Vrystaat fan di Wes.
Ons Gouwerment het angeslaan,
Dat burgers op di grens moes gaan.
En keer dat niks daar deur kan kom.
Tot felle, hoenders, sê ou Tom.
Ek moes ook na di grens optrek,
Waar ons daar byna het gefrek;
Want potskuur, fuurmaak, kos te kook.
Is iits wat daar toen lelik spook.
Ek het by Platberg eers gery,
Mar danki tyd, jy is ferby.
Kyk, moeni, neef, daar was dit swaar:
Di katnaal-dorings, dit is waar,
Het ons geskeur, dat flenters waai.
Mar kyk, klyn Rudolf hy is taai.
Ons het daar een ou maat gehad,
Hy wou al naderhand laat fat;
Mar ons het hom moed ingepraat,
En dit was fer hom goeie raad.
Fandaar ferplaas myn feldkornet
Fer my na Riitpan, dis di wet.
Daar was dit weer 'n kale flak,
Daar was gen enkel boom of tak.
Di son di het my daar gebrand;
Ferwaarloos was fan alle kant.
Daar het ek toen ni lank fertoef;
Want daar was dit tog alte droef.
Toen sê myn feldkornet an my,
Dat ek moet na De Beers kamp ry.
En toen was Dirk net fol pelsiir,
Dat hy toen siin ek is ook hiir.
Daar het ons toen 'n snaakse maat
Ja glo my, neef, hy was fol raad.
Syn naam was Frans, syn fan Joubert,
Hy is glad o'er 'n jakhals stert.
Di dag het ek op wag gegaan,
En Dirk was toen ook daarfandaan.
Wat doen Frans? kom nou neef en raai!
Hy 't mooi fer ons 'n kraai gebraai.
Ons had net honger, moet jy weet;
Dirk het di kraai syn bout ook beet.
"Dit is 'n korhaan," seg di bog.
Dis seker waar, het ons gedog.
Mar Dirk di pluk, hy pluk en ruk...
Frans sê: "Dis 'n ou korhaan syn nuk.
Hy sê: "Neef Koos, fat 'n stuk fer jou.
Mar liwe neef, di ding is blou;
Dis pure senings, dis so taai;
Begryp dan dis 'n swarte kraai!
Dirk sê: "so taai, daarby nog fars!"
Mar kyk, Frans lag dat hy wou bars.
Hy breng di kraai syn kop toen daar.
"Jou deugniet," sê Dirk, ek word naar.
Toen het hy weer 'n plan geraai,
Fer ons 'n jakhals bout te braai.
Mar ons was toen te slim fer hom,
So het Dirk toen 'n tyd gebrom;
Hy was 'n tyd half kwaad fer Frans;
Mar lag, daar was gen ander kans.
Kort daarna moes ons uit makaar,
En dit was fer ons regte swaar.

J. v. W., of Kraai-rymer.

---

## Di Kyser en di Roomse Priister en syn Skaapwagter.

Eens was daar 'n kyser, genoem ou Loddig,
Di kyser was knorrig en bo'enop koddig.
Ook leef daar 'n priister, 'n fette meneer.
Net jammer syn wagter was beter geleer.

In reen en in son moet di Kyser mos ry,
Om teen syn fyande te feg en te stry.
Hy ly baing honger en ook baing dors;
Dikwils ook eet hy net grofbrood en wors.

Di priister di weet dit feul beter te maak:
Hy eet en hy drink, en hy snork dat dit kraak,
Net as di folmaan, so blink syn gesig;
Dri honderd pond was syn suiwer gewig.

Dit gebeur dat di Kyser met 'n grote lawaai,
In reen en in storm na di Eerwaarde moes draai.
Dominé lê slaap teen feranda syn muur;
En di Kyser di siin hom in di gelukkige uur.

Ha! sê hy, hoe gaan dit, ek glo, en met reg,
Di bidde en slape bekom jou ni sleg.
Eén ding nog ontbreek jou, foorseker en ek wed,
Fer werke het jy nooit jou hande geset.

Wees dankbaar Eerwaarde ek gé jou nou werk;
Mar ni om te slaap, in huis of in kerk.
Ek gé jou dri raaisels; di antwoord daarop,
Ferwag ek in dri maande; of jy is gefop.

Ten eerste moet jy my fertelle hoe snel
Te perd ek kan ry om di aarde, en let wel
Gen minuut ni te min, nou weet jy dit wel,
Di antwoord daarop is mos fer jou net 'n spel.

Dan moet jy my suiwer waardeer met myn troon
Met al myn diamante, myn skepter en kroon.
Takseer ni te hoog of te laag ni, mar goed,
Takseer ook myn klere, myn skoene en hoed.

Pas op nou, onthou nou, wat jy nou moet raai:
Myn gedagte en waaro'er hulle juis nou draai.
Ek sal suiwer beken en nog sê bo'enop:
'n Leun moet dit wees, prent dit in jou kop.

O'er dri maande sal ek di antwoord ferwag,
Of jy is bedroge jy word dan belag:
Dan laat ek jou ry op 'n esel deur di land,
In plaas fan di toom, met di stert in di hand.

Toen draf di Kyser daar lag-lag fandaan,
Meneer kan nou skaars op syn bene meer staan.
Hy word so benoud en syn bene word slap,
Syn lyf word so lam dat hy ni ferder kan stap.

Di honger gaan weg, in di plaas kom ferdriit,
An ete of slape daaran denk hy niit
Hy pyns om 'n antwoord op di raaisels te kry,
Hy weet mos watter straf hy dan sal moet ly.

Hy stuur net gou na al di professore,
En denk fan hulle di antwoord te hore.
Hy stuur na di skole, ja daar o'eral heen.
Di antwoord is altyd: ons weet ni, gen een.

Di tyd di gaan om gou, wat moet hy nou doen?
Hom word foor di oge nou geel en dan groen.
Syn wange lyk glad ni so blink as foorheen.
Syn broeke pas hom nou glad ni meer een.

Hans Moster, syn wagter, di kry hom eens daar;
Net was toen meneer weer so droewig en naar.
Maria en Josef! so roep hy hard uit:
Jy lyk as di kleure fan sis en geruit.

Og, liwe Hans Moster, wat word nou fan my,
Di Kyser wil my op 'n esel laat ry.
Hy het dri neute op myn tande gepak,
Wat di duiwel selwers beswaarlik kan kraak.

Eerwaarde fertel my misskiin weet ek raad,
Né, liwe Hans Moster dit sal tog niks baat.
Hoe sal jy helpe waar di slimste ni kan,
Ek sal dit mar drage as 'n geduldige man.

Fertel tog mar wat di Kyser het gesê,
Misskiin kan ek hom di antwoord foorlê.
Wat julle geleerde fer geld ni ferwerf,
Dit het ek fan myn ou'e moeder geërf.

Meneer fertel hom soos all's het gebeur,
En Hansi het amper fan lagge geskeur.
Is dit al?! so skré hy, dan weet ek goed raad:
Slaap dan weer gerus tot middags toe laat.

Leen net my jou to-ga, jou keps en jou kruis,
Dan loop ek net gou na di Kyser syn huis.
Hy moet tog ni denk ni om jou so te pla,
Dat 'n esel deur di strate fer jou nog moet dra.

Daar gaan nou di wagter as 'n priister fermom;
Almal di groet en haal hoed af fer hom.
So kom hy geëerd en geroem en beloon,
Tot dig foor di Kyser syn pragtige troon.

Dis mooi dat jy kom, ek het jou al ferwag,
Sê di Kyser, ek wil di antwoord so graag
Nou hore fan jou en dit sonder fersuim.
Ek is haastig fan dag en ni goed in myn luim

"As jy met di son froeg opsaal en ry,
En jy ry en jy jaag om by haar te bly;
Dan waag ek myn toga en alles daaraan
In twemaal di twaalf ure het jy dit gedaan."

Wel, seg di Kyser di antwoord neem 'k aan:
Mar laat di woord "as" dan mar ook ferder staan
Di man wat gemaak het di "as" en "wanneer"
Het gemaak fan 'n aap 'n grote meneer.

"Fer dertig ryksdaalders is Gristus ferkoop,
En is jy dan minder werd soos ek hoop:
Negen en twintig ni meer gé ek fer jou,
Gen duit ook niit meer, daar bly ek by nou."

Di Kyser di seg: wi het nou kan dink
Dat jy so netjiis kan raai, dit is flink!
Want daar is dit ook, by my forstlike eer
Duisendmaal meer werd is ons liwe Heer.

U dink nou ek is di priister fan Galle
Heel reg, mar ek sal fan di waarhyd ni falle.
O, né meneer Kyser, jy het dit glad mis,
So weet dat ek mar net syn skaapwagter is.

Wat! is jy dan ni di priister fan Galle,
Roep di Kyser en was amper gefalle.
Welaan fan nou af sal jy dit moet wees,
Jou Eerwaarde beklim en ry op di bees.

Né Kyser, seg Hansi dit kan so ni gaan,
Ek kan mos gen woordji latyn nog ferstaan.
Ook kan ek ni lees ni, gen woord ook ni skryf,
Laat dit tog soos foorheen mar alles so blyf.

Ook weet jy, 'n priister hy kan mos ni trou,
En ek het al jare en jare 'n frou.
Ook is ek gen drinker fan wyn en fan mos,
Laat my dan mar lope, laat my tog mar los.

Ou Hansi dis mooi dat jy is getrou,
Gaan huistoe en groet jou kinders en frou;
En sê fer Eerwaarde, dat hy nou moet werk
En bidde en preke in huis en in kerk.

G. P.

Prieska.

*(Uit di Duits fertaal.)*

## Hoe Neef Tys in syn Jong Dage gefry het.

'n Mansmens kry di nuk fan fry,
Net soos hy goed 'n perd kan ry,
'n Froumens kry dit ook mar gou,
Ja foor sy nog 'n huis kan hou.

So het dit nou met Tys gegaan,
Hy kon fer Sanni ni laat staan;
Hy foel hy het haar al fe liif,
Sy is syn regte harte diif.

Hy foel ook an syn hart met een,
Haar hart is sag en ni fan steen.
En as hy net fannaand nog ry,
Dan kan hy dalk di ja-woord kry.

Di nuwe klere uitgehaal,
Di ryperd netjiis opgesaal,
En alles was nou reg en klaar.
En daar ry Tys; hy 's bly; dis waar.

Mar reg, neef Tys het ni geweet,
Fannaand moet hy dalk grond nog eet.
En dit net deur 'n slegte perd,
Di ding is dit tog glad ni werd.

Want Tys syn perd was glad te mal,
En kyk daar by di sloot syn wal,
Fal Tys met perd, en toom, en saal,
Dat sterre foor syn oge daal.

Mar gou-gou was neef Tys weer op,
En het di stof goed afgeklop;
Dog sake moet fannaand mar bly,
Want Tys het lelik seer gekry.

Hy jaag dalk net di nôi op hol,
Het foor syn kop 'n bloedrooi kol;
Hy sal dus nou mar huistoe draai,
En eers di wond gaan was en baai.

'n Ander aand sal hy weer kom,
Misskiin fat sy dan nog fer hom.
So ry di arme Tys nou trug,
Met sware pyne in di rug.

Mar gou het Tys di grap fergeet,
Fan tuisbly wou hy glad ni weet;
Dus maak hy hom blymoedig klaar,
Hy's morre aand sononder daar.

Hy het di slegte perd ferkoop,
Fannaand wil hy mar liwer loop.
Hy het geloop, hy het gekry,
'n Leeu, 'n Skulpad was daarby.

Di aand vat hy syn ryperd weer,
Wat? fra jy. Ek fertel nog meer;
Di leeu het mos gejaag fer my,
Di nôi haar plaas amper ferby.

Mar Skulpad het fer leeu ontloop;
Ek wed ek sal hom nooit ferkoop;
Hy het ni eens 'n hou ferdiin,
Fra mar fer haar, sy het gesiin.

So 'n lekker harde draf het hy,
Di leeu kon hom ni fang of kry.
Ou Skulpad is myn beste perd,
Hy eet by my ook niks as tert.

Tog Skulpad het hom kwaad gemaak,
Hy hol met hom dat dit so kraak;
En loop di huis ook glad ferby,
Deur skrik het hull' so hard gery.

Hy dag: jou lelik grootkop diir!
Fannaand sal ek jou lelik piir.
Di leeu het tog al omgedraai,
En waarfoor maak hy nou lawaai?

Hy dog: "mar wag, ek sal hom kry,"
En jaag met hom fas in di kly,
Daar in di dam, flak foor di deur,
Moes hy en Skulpad modder skeur.

Hy draai toen na di huis toe goed,
Gedraag hom ook mar regte soet;
Gen nimand het hom daar gesiin,
Mar wi sê so? dit was misskiin

Net soos haar pa di kamerdeur,
Fer slapenstyd had oopgebeur,
En hull' daar in di afondstond
Hull' gans geheel alleen befond.

Praat sy so skimprig fan di grap,
Hoe hy en Skulpad modder trap;
"Dan wil jy nou 'n Skulpad ry,
En daarom nog na my kom fry?"

Mar, arri, hy het skaam gefoel,
Syn bloed was in geheel ni koel;
Hy dog: mar wag, ek sal jou kry,
Ek laat di saak ni daarby bly.

"Mar Sanni, ek was in gefaar,
En om myn lewe nog te spaar.
Was daar gen ander kans fer my,
Ek moes fer Skulpad so mar ry."

"Né, nefi, né, wat jy daar sê,
Dit laat jou saak nog slegter lê;
As jy 'n perd het in jou naam,
Om so te ry sal jy jou skaam."

"O wat het jonkmans dit tog swaar,
Hull' moet deur kou'e en gefaar;
En as hull' nog 'n ongluk kry.
Dan seg hull' nog: jy 's sleg daarby."

Né, wat, ek het jou mar gepla,
Ou Skulpad het jou goed gedra;
En ook is dit 'n heldedaad
Waar almal eerlik fan kan praat."

"Nou ja dit het ek mos geweet,
Laat ons di grap nou mar fergeet;
'n Skulpad het ek wel gery,
Mar, niggi, kan 'k jou hand ni kry?"

"Né, nefi, né, jy kan mar gaan,
Myn hand 's ander toegedaan."
"Nou ja, dit het ek mos geweet,
Dit is tog daarom alte wreed."

Arme Tys moes toen mar gaan,
Di hoop op Sanni glad laat staan,
Tys is so in syn loop gestuit,
En hiirmé, is di stori uit.

J. L.

---

## FREEMDE BLOMME.

### EDWIN EN ANGELINA.

"Wag, kluisnaar, wat daar foor my loop,
Ek bid jou hou tog stand.
En ly my, swerfling, na di huis.
Waar daar di kerslig brand.

"Ek swerf hiir sonder hoop of doel,
Met afgematte foet;
En as ek nog moet ferder loop,
Sal ek myn dood ontmoet."

"Ja seun!" so roep di kluisnaar uit,
"Jy kan ni ferder gaan;
Slaap mar fannag hiir in myn huis,
En laat di kerslig staan.

"Myn deur staan oop fer iedereen
Wat krom gaan onder smart,
Jy sal daarin gen rykdom kry,
Mar tog 'n goeie hart.

"Kom deel fan awend saam met my,
Al wat ek heerliks het:
Myn skrale kos, myn soete rus,
En sagte strooie bed.

"Ek hou gen slagfé in myn stal,
Om my tot spys te strek;
Ek het met hul onskuldig bloed,
Nog nooit myn hand beflek,

"Mar fan di hoge berge daar;
Breng ek 'n lekker maal;
En by di bergstroom, o so klaar!
Gaan ek myn water haal.

"Kom pelgrim! laat jou smarte faar,
En woon hiir by my in;
Ook my het eens di smart gedruk,
Mar ek het dit o'erwin."

Sag soos di dou wat nederdaal
Op blomtjiis onbeskrt:
So fal syn woorde, en hy breng
Di pelgrim in syn hut.

Fêr in di grote wildernis
Daar leg di huisi, wat
Di tuisplek fan 'n ider was
Wat daar ferloor syn pad.

En nou, solang di awend duur,
Sit hulle saam te praat;
Di kluisenaar maak op syn fuur,
Ferwarm syn koue maat.

Hy dek syn tafel fer hul twé,
En foed syn medgesel;
Di lange winteraand gaan om
Met storiis te fertel.

Rondom hul speul syn klyne kat
Onskuldig op di grond.
'n Kriki, uit syn gat gekruip,
Spring op di fuurhert rond.

Mar droewig bly di freemdeling,
En drukkend bly syn smart;
Syn oog fol trane, opgewel
Uit syn bedroefde hart.

Di kluisnaar siin di soute stroom,
Wat in syn oge swel:
"Wat is dit jongling!" fra hy hom
"Wat is dit wat jou kwel?

"Fan faderwoning weg geloop,
Gaan jy di wereld in?...
Of treur o'er frinskap onbetaal,
Of trouelose min?...

"Helaas! ons lewe is mar kort—
Di pret wat rykdom gé
Nog korter, en dit breng ons tog
Gen ware segen mé.

"En wat is frindskap as 'n naam,
Wat ons in slaap wil sus?...
Dit breng gen ware frede ni,
En maak ons nooit gerus.

"En liifde is mar net 'n woord,
Waarmé nou word gedweep:
Waardeur reeds meenge ryne siil,
In d' afgrond werd gesleep.

"Ja! jongeling! jy wil deur skand'
Jou bose luste stil!"
Hy hoor dit, en deur heel syn lyf,
Gaan tog 'n koue gril.

Di kluisenaar siin toen foor hom
Di skoonhyd fan 'n roos,
Wat al haar kleure hom fertoon,
En as di daagraad bloos.

Di folle boesem en di oog
  Ferraai hom di bedrog.
Di pelgrim was 'n skone frou!
  Hy kyk, en twyfel nog.

"Helaas! fergeef 'n freemdeling,
  'n Arme maagd!" smeek sy;
"Wat onferwags di huis indring,
  An jou en God gewy.

"Mar skenk 'n maagd jou medely,
  Wat liifde het laat swerf;
Wat ruste soek, mar dit ni kry,
  En wat ook ni kan sterf.

"Myn pa het in di Tyn gewoon,
  'n Ryke man was hy;
En toen hy yndlik het gesterf,
  Hoort alles net an my.

"Toen kom di fryers sonder tal,
  En almal wil my he.
"Ek het jou tog so baing liif!"—
  Dis wat hul almal se.

"Toen kom di wolwe foor en na
  Met mooie woorde in;
Mar Edwin het my nooit gefra,
  En praat ook nooit fan min.

"Mar altyd nedrig angetrek,
  En sonder rang of naam,
Kom hy my slegs syn waarde toon,
  En wyshyd daarmé saam.

"Hy was so skoon en was so goed;
  Mar ek het steeds getrag,
Met woord en daad hom diip te griif,
  Syn liifde te ferag.

"En so deur my ferag, bespot,
  Het hy sig toen begeef
In wildernisse, waar hy stiirf,
  Of nog as kluisnaar leef.

"Ja *ek* het hom dit angedoen,
  En *ek* wil daarfoor ly;
Myn swerwe moet dit weer fersoen:
  Ek soek tot ek hom kry.

"Ek het 'n dure eed gedoen,
  Trou sal ek daaran bly:
Dri maande gaan ek ook rond swerf,
  Soek of ek hom kan kry.

"Kryg ek syn graf dan gaan ek le
  Daarop, tot ek daar sterf;
Of as ek swerwend hom ontmoet,
  Dan gaan ons same swerf!

"En nou is di dri maande om,
  Ek het genoeg geswerf;
Ek het geboet met treur en ly,
  En morge gaan ek sterf.

"Gun rus an myn fermoeide hoof,
  Rus fer myn laaste nag,
En 'k laat 'n segen fer jou na
  By d' anbreek fan di dag.

"Want morge, foor di son ferrys,
  Klim ek di berg hiir op;
Daar sal di dolk myn hart deurboor,
  Daar bowe op di top.

"Nou een fersoek nog, Kluisenaar:
  Begraaf my daar alleen;
Plant daar 'n boompi op myn graf,
  En by myn hoof 'n steen."...

"Belet dit, hemel!" roep terstond,
  Di blye kluisnaar uit,
Hy druk haar béwend an syn hart
  Met sprakeloos geluid.

"Kyk, Angelina! ô myn bruid!
  Hiir is jou Edwin weer;
Nou is dit met ons smarte uit,
  Ek min jou soos weleer!

"Niks sal ons fan makaar ooit sky,
  En nooit weer sal ons swerf;
Waar jy jou asem uit sal blaas,
  Sal ook jou minnaar sterf."

JADUTO.
Burgersdorp.

*Goldsmith fry gefolg.*

---

## RIKARDO EN ISOLINA.

*'n Ware ferhaal uit Suid Amerika.*

Langs di oewers fan La Plata
  Waardeur hy syn water skiit,
Styg fan uit di kloostermure
  Dag na dag di awendliid.

Elke awend as di sonne
  Haar onttrek an d' starende oog,
Stuur di frome sile same
  'n "Stabat Mater" na omhoog.

Isolina sing dan lustig
  Met di andre nonne mé,
En ferdring so deur haar singe
  D' altoosklimmend silewé.

Ontrou werd sy haar belofte,
  Ontrou an haar dure eed;
Heel haar lewe word ondraaglik
  En steeds styg haar harteleed.

Wat kon tog di oorsaak wese
  Der ferandering fan sin?...
Al di susters siin dit gou-gou:
  Dis di stille pyn der min.

Minnefuur was foor Rikardo
In haar boesem reeds ontbrand
Toen sy hom alleen sag wandel
Op di witte oewer-sand.

Haar besluit was reeds genome
Toen sy tot di abdis sprak:
Dat sy langer ni kon blywe
En haar non-belofte brak.

En *nou* sit sy an di awend
Rustig an haar minnaars sy;
Wyl alweer di "Stabat Mater"
Opstyg fan La Platas wy.

Mar hul rus sou lang ni dure,
Want di land werd rond ferwoes
Deur di Spanjaards grote fyand,
Sodat elk ten stryde moes.

Ook Rikardo moes ten stryde,
Fan syn liifste losgeruk,
Na di grense waar di broeders
Deur di fyand werd ferdruk.

Op di plek daar an di oewer,
Toen di nare tyding kwam,
Was dit dat hy fan syn liifste
Nog 'n laaste afskyd nam.

Op di plek geef hy 'n kruisi
An syn skone anstaande frou;
Op di ene balk staan: *liifde*,
Op di ander balki: *trou*.

"Isolina, draag dit" spreek hy
"As ons bijder liifdepand,
Totdat ek terug gekom is
Uit di ferre woeste land."

Nog 'n kus fan hare lippe
En hy spring geswind te paard,
Na di treur'ge moordtonele
Jaag hy weg in dolle faart.

In di Klooster werd sy egter
Met 'n klyn fertrek fereerd;
Daar sou sy haar dage slyte
Tot hy was teruggekeerd.

Langs di oewers fan La Plate
Waardeur hy syn water skiit,
Styg alweer fan uit di Klooster
Sag di soete awendliid.

Mar di dag was daar gen son ni
Wat sig sag onttrek an d' oog
Toen di "Stabat Mater" statig
Opstyg na di hemelboog.

Feertiin dage is ferlope
Sinds Rikardo was gegaan
Na di slagfeld. Donderstorme
Kom fan fer fernilend aan.

Ni befrees fer donderstorme,
Ni befrees fer bose weer,
Sit sy op di plek fan afskyd
Rustig an di oewer neer.

"Flug daar weg!"—so roep di abdis,
"Kyk daar kom di storme aan!
Siin jy ni di bliksemskigte
Wat jou netnou neer sal slaan?"

Mar sy luister na di stem ni,
Skerper kyk sy foor haar uit;
Daar ontwaar haar oog 'n jonkman
In 'n ou ferrotte skuit.

Waarom, dog sy, sit di jonkman
In syn skuit so roerloos daar,
Siin hy ni di golwe rys ni
En di naderend gefaar!

Frees hy ni fer donderstorme
Fer di bliksems fuurge tand!
Net tiin slage met syn reeier
En hy is tog weer op land!

Né, hy speul ni met di storme,
Mar syn arme is te swak;
Fol fan bloed syn mond en hande
En syn nuwe oorlogspak.

Bowe an La Platas bronne
Was di dag 'n groot gefeg;
Mense het makaar ferwurge
En 'n ider streed om reg.

Daar was Rikardo 'n lyer
En gedroeg hom as 'n held;
Mar moes tog met wonde flugte
Owerwonne deur geweld.

By La Platas hoge walle
Onder in di dipe stroom,
Siin hy 'n klyne skuitji waggel
Fasgebinde an 'n boom.

Haastig spring hy fan syn perd af
In di skuitji klyn en smal;
Haastig sny hy los di tou,
En stuur daarmé fan di wal.

Kogels regen nou nes hagel
Op di klyne swakke boot;
Maar hy stuur haar so behendig,
En sy red hom uit di nood.

Deur di skuitji, erg and' waggel,
Word hy heen en weer geskud,
Fal in slaap, fan bloedferlise
En deur stryde uitgeput.

So alleen dus dryf di bootji
Op La Platas brede stroom,
En di stryder siin toen nogeens
Alles ower in syn droom.

Nogeens ryd hy o'er di berge,
Nogeens slaan hy mense dood,
Nogeens spring hy fan syn perd af
In di klyne smalle boot.

Met sononder word hy wakker
Net tiin trede fan di kant,
En deur sterke wind gedrywe
Kom hy nader an di land.

Mar 'n opgesweepte windflaag,
Slaan di skuitji middendoor,
En Rikardo gaan met skuitji
In di water in te loor.

Isolina siin di water
Bo Rikardo woedend sluit,
En bedenk haar nou ni langer
Mar spring in haar boomstam skuit.

In di sagte maagdeboesem
Was ook ware heldemoed,
Wat in haggelike tyde
Onferwagte wonders doet.

Kragtig toon sig nou haar spire
Deur haar perelwitte fel,
En sy roeide met haar bootji
Na di diiptes wondersnel.

Daar siin sy Rikardos oge
Smekend foor haar opegaan;
Trilling skiit deur al haar lede
En sy foel haar polse slaan.

Na haar minnaar, fan di stryde
Fan di worstle owermoe,
Werp sy 'n skeepstou seer behendig
En intyds fer redding toe.

Saggiis trek sy hom na bowe,
Leg hom in haar skuitji neer
En ferwarm hom deur haar asem
Floeiend uit haar bors so teer.

Toen 'n sterke wind hul andryf
Op di witte oewersand;
Isolina draag Rikardo
Fylig na di groene kant.

Stiller word di sterke winde,
Saggiis rus hy in haar skoot,
En haar swangre soete asem
Breng di lewe uit di dood.

Met Rikardo op haar skouers
Kom sy by di klooster weer;
Laat hom antrek en sy leg hom
Op haar klyne kooitji neer.

Weke loop nou gou ten ynde
En Rikardo word gesond:
Helder word syn bloue oge
En syn wange rooi en rond.

Nog 'n week en foor di altaar
Word hul same man en frou,
As beloning fer haar redding
En fer al syn liifde en trou.

JADUTO.

---

## LENORA.

*(Naar di Hoogduits fan Burger.)*

Lenoor ontwaak di morre froeg
Meteen uit sware drome.
"Is jy ontrou, Wilhelm, of dood?
Wanneer tog sal jy kome?"—
Hy was uit koning Fredriks mag
Getoge na di Praagse slag,
En het haar ni geskryf,
Waar hy tog het geblyf.

Di koning en di kyserin
Was lang di oorlog moede.
Hul moes toen yndlik frede maak:
Di kryg het lang genoeg gewoede.
An kom di legers rang na rang,
Met krygsmusiik en oorlogsang,
Met juige en gedruis
Gaan elkeen na syn huis.

En oweral sofêr jy siin
Daar buite op di strate,
Trek oud en jong hul tegemoet,
Di komende soldate.
God! lof! roep kind en moeder uit.
Wees welkom! menig blye bruid.—
Mar ag fer Lenore
Was groet en kus ferlore.

Sy fraag an almal wat daar kom
En fraag na alle name;
Mar nimand kon haar iits fertel,
Fan almal wat daar kwame.
En toen sy nimand meer gewaar,
Ferpluk sy haar gitswarte haar;
Fal foor haar ma terstond
Bewustloos op di grond.

Haar moeder roep haar bewend toe -
"Mog God sig tog erbarme!
Myn liifste kind wat is dit tog?"
En sluit haar in di arme.—
"ô Moeder ek is nou alleen!
Gaat alles fer myn part nou heen!
By God is gen erbarme.
ô Wé, ô wé my, arme!"

"Help, God! siin ons genadig aan!
Kind bid 'n Onse Fader!
Wat God doen, dit is welgedaan.
Hy is tog ook ons Fader!"—
"ô Moeder, moeder! ydle waan!
God het fer my gen goed gedaan!
Myn bidde is o'erbodig,
Ek het dit ni meer nodig."—

"Help, God, help! Wi Fader ken,
Di ken ook syne kragte.
Gebruik tog nou di sakrament,
Dit sal jou leed fersagte."—
"ô Moeder, né, myn pyn, myn brand
Ferkoel ook selfs gen engelhand!
Gen sakrament kan lewe
An dode wedergewe."—

"Hoe maak jy as di false man
Daar in di Hongaarlande
Jou is ontrou en sig ferheug
In nuwe huweliksbande?
Laat faar, myn kind, laat faar hom tog.
Syn liifde was mar net bedrog!
As siil en liggaam sky
Sal hy syn loon wel kry."

"ô Moeder, moeder, hy is heen!
Ferlore is ferlore!
Di dood, di dood is my gewin!
Og, was ek nooit gebore!
Blus uit myn lig, 'k sterf nou mar heen.
Fer my gen troos: ek is alleen!
By God is gen erbarme
ô Wé, ô wé my, arme!"—

"Help, God, help! wees haar tog naby;
ô Heel tog hare wonde!
Sy weet ni wat haar tong daar spreek;
Fergeef haar tog haar sonde!
Ag kind, fergeet jou aardse smart
En denk an God; gé hom jou hart!
Kniil, kind! kniil foor Hem neer
As Bruidegom en Heer."—

"ô Moeder! wat is salighyd?
ô Moeder! wat is hel?
By Wilhelm ja! is salighyd
En sonder Wilhelm—hel!
Blus uit myn lig, 'k sterf mar heen!
Fer my gen troos: ek is alleen!
Fer my het nou gen waarde
Di hemel of di aarde!"—

So woed in haar 'n sware stryd;
Haar moeder kon ni kére.
Sy was in opstand tegen di
Besluite fan di Here.
Sy slaan haar bors di heel dag lang
Met fuiste tot sonsondergang;
Totdat haar matte oog
Di sterre siin omhoog.

En—buite hoor sy trap, trap, trap:
'n Pêrd kom angelope.
'n Ruiter klim daar haastig af
En maak di foordeur ope;
Sy hoor, sy hoor di poort syn ring
Maak saggiis, soetjiis kling-ling-ling!
Toen word daar deur di poort
Di follende gehoord:

"Holla! Holla! Maak oop myn kind!
Myn liifste, slaap of wag jy?
Hoe is jy teeno'er my gesind?
En ween jy nou of lag jy?"
"Ag, Wilhelm, jy? So laat by nag?
Geween ja het ek en gewag!
Ag smart het ek gely!
Fanwaar kom jy gery?"—

"Ons ry mar net met middernag,
Ek kom nou fan Boheme,
Waar ons di oorlog het gefoer,
En wil jou medeneme."—
"Ag, Wilhelm, kom eers in myn kind!
Daar buite waai so koud di wind;
Kom in, in myne arme,
Om jou eers te ferwarme!"—

"Laat suis mar deur di hagedoorn,
Laat waai, myn kind, laat suise!
Di swart pêrd briis, di spore klink,
Ek durf tog hiir ni huise.
Kom, liifste, kom en laat ons ry,
Spring op di pêrd hiir agter my,
Ons moet nog honderd myle
Na onse bruidbed yle."

"Ag! sal di honderd myle nog
My in di bruidbed drage?
En hoor! daar dreun di klokslag nog
Wat elfuur het geslage."
Kyk hiir, kyk daar! Di maan skyn nou;
Ons en di dode ry mos gou.
En is ons eenmaal daar
Dan nooit weer uitmakaar!"

"Waar, hoe is dan di kamer tog,
Waar ek sal moet gaan tuis wees?"
"Ses planke en twé plankiis by
Di sal ons koele huisi wees!"
"Fer my ook plek?"—"Fer my en jou!
Kom, liifste, kom spring op tog gou!
Di bruilofsgaste hoop,
Di kamer staan ons oop."—

Di liifste draai haar om en spring
Behendig op di pêrd net gou;
Terwyl sy met haar arme om
Di sterke ruiter klou.
En horre, horre, hop, hop, hop!
So ry hul op 'n hard galop.
Di pêrd en ruiter swaai,
Di sand en fonke waai.

Ter regter en ter linker hand,
Ferby foor hulle oge,
Hoe fliig di felde, tuine en land!
En groene ereboge!—
"Myn liifste bang? Di maan skyn nou!
Hoerá! di dode ry mos gou!
Is jy bang fer di dode?"—
"Ag né! laat rus di dode!"—

"Wat hoor ek daar tog, 'n gesang?
Wat fladder tog di rawe?
Hoor! klokgelui! hoor dodesang:
"Laat ons di lyk begrawe!""
En nader kom di swarte wa,
Wat kis en dode liggaam dra.
Di klaagsang fan di drom
Klink soos 'n uilgebrom.

"Na middernag begraaf di lyk
Met sug en sang en klage;
Ek egter gaan myn jonge bruid
Nou na di bruidbed drage!
Kom, priister, hiir! kom met di koor
En brom my hiir; 'n bruidliid foor.
Kom spreek 'n segen uit
O'er bruidegom en bruid!"—

Di sang di swyg. Di drom ferdwyn...
Gehoorsaam an syn roepe,
Folg hom di geeste agterna
In ongelyke groepe.
En altoos ferder, hop, hop, hop!
Ry hulle fort op hard galop.
Di pêrd en ruiter swaai,
Di sand en fonke waai,

Hoe fliig nou regs, hoe fliig nou links
Gebergte, bome en hekke!
Hoe fliig nou links en regs en links
Di dorpe, stede en flekke!—
"Myn liifste bang? Di maan skyn nou;
Hoera! di dode ry mos gou!
Is jy dan bang fer dode?"
"Ag, laat tog rus di dode!"—

"Pêrd, pêrd! ek denk di haan roep al;
Toe! loop nou, loop nou flug.
Toe gouer, gouer, gouer nog!
Ek ruik al morrelug!
Folbrag, folbrag is onse loop!
Di huweliksbed staan fer ons oop.
Di dode ry mos gou!
Ons is daar ynlik nou."—

En na 'n yster tralideur
Gé hy di pêrd di spore.
Hy ry geswind di kerkhof in
Met al di geeste kore.
Di poorte fliig nou almal oop,
En o'er di grawe gaan di loop;
Di grawe groot en klyn
Blink in di maneskyn.

Ha, kyk! ha kyk! o'enblikkelik,
Hoeho! 'n grote wonder!
Daar fal di ruiters kraag as stof
Meteen fan bo na onder.
'n Skedel sonder kuif of top,
'n Naakte skedel word syn kop;
Syn liggaam sonder flys,
'n G'raamte met 'n sys!

Di pêrd di proes en spring daar rond;
En spuug nou fuur en fonke.
En kyk! hy was fan onder haar
Ferdwene en fersonke.
Gehuil, gehuil uit hoger lug,
Gejammer hoor sy en gesug.
Lenores hart di bewe
Nou tussen dood en lewe.

Nou dans daar in di maneskyn
Rondom di arme mysi,
Di geeste in 'n grote krans,
En sing ferheug di wysi:
"Wanneer ons hart ferbroke is!
Geduld! mar moet met God ni twis!
Jou liggaam, dogter, het ferdwyn,
Mog Hy jou siil genadig syn!"

JADUTO.

---

## DI FISSER.

'n Fisser sit daar an di stroom,
Om 'n fis te fange:
Mar di hoek het heel dag leeg
In di stroom bly hange.

Yndelik roer dit, en hy siin,
'n Fissi foor hom swéwe;
Goudroodagtig hang hy daar,
Smekend om syn léwe.

"Liifste Fisser, laat my los,"
Spreek di klyne fissi;
"Sal jy my ni fry laat gaan
Tot ek groter is ni."

"Fissi, dit kan ni gebeur!
Hiir help nou gen klage;
Moet ek jou nou weer laat gaan?
Kan ek so feul wage?"

"Denk nou tog hoe klyn ek is!
'k Het mar nog dri tande.
Jy sal my tog nooit ni mis,
Laat my uit jou hande,"

"Daar jy tog so fyntjiis is,
En so kort fan léwe,
Word jou nog 'n korte tyd
Tot fermaak gegéwe.

"Is jy egter eenmal groot,
Denk dan an myn woorde!
Byt dan an myn hoeki weer,
An diselfde oorde."

Frolik spring di fissi toen,
In di koele water;
Was ferblyd en speul daar rond,
Dat dit spat en klater.

'Toen 'n jaar ferfloge was,
Dag hy an di woorde:
Byt toen an di hoeki weer
An diselfde oorde.

Mar di man spreek: "daar jy trou,
An jou woord bly hange,
Laat ek jou fer altyd fry;
'k Sal jou nooit weer fange."

*Ramler.*

---

## KA'IN AN DI OEFER FAN DI MEER.

Wé, ô wé my, ag waarheen,
Dwaal ek nou hiir so alleen?
Golwe slaan hiir foor my neer.
Abels bloed! dit is di meer!

Na di aardes laaste rand,
Dryf di wraak my, na *di* strand!
Waar ek ni behoef te klaag.
Het my Abels bloed gejaag!

Wé my, ag, myn broeders bloed,
Don' er in di woeste floed!
In di droewe rots geskal,
Op di stille séstrand wal!

Soos di sé di rots o'erfiil,
So o'erfal oek nou myn siil,
Sileangs en nood en woed;
Gods ferskrikking, Abels bloed!

Open, golwe, nou jul mond,
Want di moederaardes grond
Dronk syn bloed toen ek hom sloeg,
Toen hy om genade froeg!

Open, golwe, nou jul mond,
En fertoon my julle grond!
Ag, fergeefs, di wrake wag
In di skoot selfs fan di nag!

In di allerdiipste koû,
Sal ek Abels gees anskou;
Ja anskou al fliig ek op,
Daar di hoogtes hoogste top!

As myn lyf tot stof fermaal,
Deur di stormwind word gehaal,
So anskou ek, Ka'in, tog
Godes ywer wraakfuur nog!

Sonder maat en sonder tal,
Woed in my myn grote fal.
Sonder grense duur en tyd,
Tot in alle ewighyd!

Want my trof di wrekens wraak,
Toen myn stok hom het geraak.
Wrake! wrake! wraak op my!
Gods ferskrikking is op my.

JADUTO.

*Leopold.*

## Wi is Ryker?

*(Uit di "Gedigte in Prosa" van I. van Turgénieff.*

As 'k fan di grote Rotschild hoor,
Of selfs mar fan hom lees,
Dan word ek regte bly fan hart
En opgeruimd fan gees.

Kyk! hoe di dowe byna hoor,
Di blinde amper siin,
Di arme en ferlatene
Deur kneg en myd gediin.

Kyk! hoe word wese opgefoed,
Armhuise opgerig:
Hy gé di geld fer hospitaal
En menig fraai gestig.

As ek so an dit alles denk,
Dan is ek angedaan,
En juig as mense fer my noem
Syn welbekende naam.

Tog mag ek ni fergeet ni hoe
'n Arme blanke boer,
Wat ni feul meer as kinders had,
En frou en hut en roer:

'n Wése-niggi mébreng na
Syn klyn, armoedig huis,
En seg an syn swaarmoedige frou:—
"Maak klyne Kitty thuis!"

"Hart!" seg di frou, "wat sal ons doen,
So duur is reeds di hout,
En as ons klyne Kitty neem—
Gen oulap bly fer sout.*"

"Wag, beste frou, ek het 'n plan,
'n Plan ni slim of stout:
Ons eet ons sop, liif hartji, mar
Fan foortaan sonder sout."

Ja—wat di ryke ook mog doen
En met hul geld uitfoer—
*Daar lê 'n lange endji pad*
*Tuss 'n Rotschild en di boer!*

* In Rusland is sout baing swaar belas en di folk is mar arm. Hiir in Suid Afrika het ons baing sout en baing andere dingen, oek baing arme blanke en 'n paar klyne Rotschilds.

W. H. MASKEW.

---

## Di Lotgefalle fan Dawid " Duty",

OF

## DI GEFOLGE FAN SKIEDAM JENEWER.

Daar het eens op 'n goeie dag,
'n Mooie grap gebeur
Mar Dawid het o'er al di pret
Net baing swaar getreur,

Di ou syn frou di word mos siik,
So ewe onferwag;
En Dawid raak so in di nood,
Hy slaap ni dag of nag.

Né, mintig, sê hy by homself,
Di ding kan so ni bly;
Ek moet 'n wa of kar gaan soek,
En na di dokter ry.

Ek het net een perd, glad gen tuig.
Dit is di grootste fout,
O, wag! seg hy, ek het 'n plan,
En klap so op syn bout.

Ek sal hiir na myn buurman stuur,
Dis mos 'n goeie man,
En fra om my syn perd en kar
Te léne, as hy kan.

Hy kry dan ook di perd en kar,
Met tuige oek daarby;
Hy maak nou alles in di haak,
En was net regte bly.

Net één dag, sweer hy, toen hy ry,
Bly ek daar in di stad,
Myn geld is op en ek het laas,
Te feul uitgaaf gehad.

Di dag toen hy moes huistoe kom
Toen werd fergeefs gekyk;
Di man syn frou is baing siik,
Of di perde het beswyk.

Neef Olifier, daar by Langnek,
Het grote "sports" gegé;
Neef Dawid hoor dit fan 'n frind,
Di sleep hom daarheen mé,

Neef Dawid had broer Olifier
Net langtyd ni gesiin;
Hull' groet en fra ook uit di spoor:
Wat lus jy? Wyn of Jin?

"'n Goeie dop fan Skidam Jin,"
SegDawid nou fer hom;
"Mar dit moet op myn koste gaan.
Kom, skenk in, frinde kom!"

Hull' maak di glase boorde fol,
En drink di tooste nou,
Fan Paul Kruger, Teunis Steyn,
En ook fan di Ou Frou.

Daar buite gaan dit ook net dol,
Dit raas en lag en praat;
Di glase klink, di bottels waai,
Jy raak glad sonder raad.

Neef Dawid het ook hiir en daar
'n Frind di hand gedruk,
En o'er di foorspoed fan di dag
'n Borreltji gesluk.

Hy gaan toen na di " cricket field, "—
Daar word 'n " match " gespeul;
Hiir drink hy ook 'n dop of fyf,
Dit was tog ni te feul.

En résiis was daar oek di dag.
Dit was 'n grote pret,
Te siin hoe dat di jokkiis slaan,
En hoe di mense wed.

Neef Dawid was by al di pret,
Syn kop was wel al swaar;
Hy drink mar eenders Skidam Jin,
En kyk hoe hull' baljaar.

So hou dit an tot deur di nag,
Met kaartspeul, drink en rook,
En dit doen Dawid alles mé,
Syn bloed was nou and' kook.

Di oggend froeg toen spring hy op,
En sê toen fer syn broer:
"As ek fannaand wil huistoe ry,
Dan moet ek my nou roer."

Hy groet syn frou, spring in di tryn,
Wat hom moes dorptoe breng;
Hij foel net naar, syn kop draai rond,
Jin is 'n nare ding.

So dronk-dronk klim hy yndelik uit,—
Di tryn di loop mos gou,—
Hy weet nou niks fan al di pret
Nog minder fan syn frou,

Di dag kon hy gen ding ferrig,
Hy was tedanig siik;
Hy droom en skré "Look at the rats!"
Hy had di Jin koeliik.

Toen Dawid by sig selwe kom,
Toen skyn di son al hoog;
Syn binnegoed was an di brand,
Syn keel soos hout so droog.

Hy sweer toen weer so by hom self,
Dat hy gen drank sal smaak
Foor dat di kar was ingespan
En alles reg gemaak.

Hy koop toen hiir en daar nog iits,
Want hy kon nou weer siin:
'n Regen batji, sakki meel,
En 'n kas met Skidam Jin.

Nog twe paar skoene in 'n doos
Fer Betti en klyn Tom,
Oek dri maal tiin pond mili meel,
En 'n bottel O P. rom.

Hy koop oek nog 'n platfatji
Met dri ster gees daar in,
Di goed word alles afgelaai,
Hy sou net nou begin—

Daar roep met eens 'n frind hom toe
"Kom maak 'n borrel mé;
Dit sal jou fer di lange rys
Di berg uit, krag weer gé.

Di eed had hy nou glad fergeet,
Hy gé hom sommar o'er,
En foor hy uit di kroeg uit kom
Was syn ferstand ferloor.

Neef C. ry met hom same uit
Tot by di koeli stoor;
Neef Dawid was nou ook so pap
Hy siin gen pad of spoor.

Hy ry toen hiir fandaan alleen,
Neef C. het weggedraai;
Di kar loop nou o'er wal en sloot;
Jy siin net stoffe waai.

Neef Dawid raak nou an di slaap
En laat di lysels los;
Di perde was ook baing mak
En ken hul wêreld mos.

Hul loop ook pad langs o'er di brug,
So stadig op 'n stap,
En fat di draf weer anderkant
En hiir kom nou di grap.

Di perde siin 'n fé foetpad,
Wat afgaan by 'n krans,
Di sou fer hulle korter wees;
Hul loop dan ook daar langs.

Neef Dawid skrik nou fan di stamp,
Hy was glad deurmakaar;
Hy soek toen ook di lysels op,
Om hiir weer reg te faar.

Toen hy opeens balans ferloor,
En fal di rytuig uit;
Hy skré en skop, en floek en sweer,
En maak 'n naar geluid.

Di perde hol nou sommar weg
Reg op di krans af, soe!;
En Dawid op di disselboom,
Maak net syn oge toe.

Ho! Bloubok! Byron! skré hy nog;
Mar dit was glad ferniit,
Di kar di was al op di krans,
En Dawid in ferdriit.

Di krans was 'n rifiir syn bank,
Daar spring di perde o'er;
Hul kom te lande in 'n kuil,
Waar almal moes fersmoor.

Neef Dawid was bewusteloos,
Met wonde op syn kop;
Hy het glo met syn bowe end,
Net teen di wiil gestop.

Di perde ruk en skop en spring
Om op di wal te kom;
Mar Dawid weet daar net niks fan,
Hy was nog strook deur stom.

Daar het hy glo di hele nag
Bewusteloos gelê;
Hy had glo weer di Jin koeliik,
So het ek hom hoor sê.

Daar kom neefs Gert en Bill toen langs,
Di oggend na hul werk;
En het hul half kapot geskrik,
Toen hul di dinge merk.

Hul het di kar gou uitgehaal,
Of wat nog orig was;
Di wile, disselboom en beul,
En 'n krom gebuigde as.

Di perde het hul los moes sny,
Want, hul was byna dood;
Hul het glo op makaar gelê,
Di heel nag in di sloot.

Di kar syn frag was alles nat,
Di meelsak pure deeg,
En Dawid fan di nag syn bad,
Het baing swaar geweeg.

Di kas met Jin was uitmakaar,
Een fles was net gespaar,
En daarmé het di dri gedrink,
Gesondhyd fan makaar.

Di kar moes toen weer dorp toe gaan,
Om te laat repareer;
En Dawid moes di dokter siin,
Syn rug en kop was seer.

Di nat goed het hul oopgegoi
Daar by 'n Kaffer land,
En toen hul dit weer wou gaan haal
Was alles weggepand.

Di swartgoed sal glo lekker dra,
An skoen en waterjas;
En Dawid as hy huistoe kom
Sal o'er di goed moet fas.

Di spul kos hom glo fyftiin pond,
Benewens al di pyn;
Hy moes glad leeghand huistoe kom,
Dit het hy fan di wyn.

Nou, frinde, wil ek julle raai,
Om op di wag te wees,
En ook ni al te feul te lag,
As jul di stukki lees.

Pas op fer Jin, di slegte ding,
En fer elk sterke drank;
Jul mag 'n rukki lekker foel,
Mar yndlik het jy stank.

Ek stuur dit as 'n waarskuwing,
Fer almal, jonk en oud:
Pas altyd fer di Jinfles op,
Of jul maak ook so 'n fout.

KLYNGOEDS FRIND.

---

## Onskuldig ter Dood Feroordeel.

Hul breng my na di galg toe, ma, daar op di tronk se werf;
Hul sal almal na my kom kyk, en wag daar tot ek sterf.
Elk aardse freugd is nou ferby, myn hoop is mar seer flou;
Hul sal 'n doek bind foor myn oog en om myn nek 'n tou.
Dan doen di leeraar 'n gebed met menig traan en sug,
Dan fal di plank onder myn foet, en ek hang in di lug.
Hul seg 'k het Willem Bek fermoor, waarop di Hof gebood,
Om my daar an di galg te hang, te hang tot an myn dood.

Di gras wat in di felde groei, di lam wat speul en drink,
Di heldre stroompi langs di pad, wat ons steeds tegenblink,
Di blomme in ons oue tuin met stengels dun en dik,
Is ryn en weet tog fan gen kwaad, en, moeder, so is ik.
By faders graf dig by ons huis—syn naam is sonder smet—
Ek had gen haat ooit in myn hart, myn hand is ryn fan Bek.
Mar juriis twaalf ferklaar myn skuld, waarop di Hof gebood,
Om my daar an di galg te hang, te hang tot an myn dood

Di lug is koel en heerlik, ma; di son beskyn ons erf;
Dit is 'n mooi dag om te leef, mar sleg om op te sterf.
Dit is 'n fraaie heldre dag om God te loof met sang;
Mar dis te skoon tog, moederliif, om imand op te hang.
Mar laat di beul syn werk doen, ma, my radbraak, as hy kan;
Hul hang my as 'n moordenaar, mar ek staan as 'n man.
Want Willem Bek het 'k ni fermoor, en tog di Hof gebood,
Om my daar an di galg te hang, te hang tot an myn dood.

Myn liwe klyne sus sal huil, my soen as sy my siit;
Ma, soen haar duisendmaal fer mij, mar huil moet julle niit.
Seg haar fer my 'n krans te maak, soos fer ons pa weleer;
Plant dan 'n blomptji op myn graf, en denk an my nooit weer.

Seg an di mysi wat ek min, dat ek onskuldig sterf;
Dit fal my bitter, bitter hard haar as myn frou te derf;
Mar ewig is myn naam beflek nadat di Hof gebood.
Om my daar an di galg te hang, te hang tot an myn dood.

Leg self my in di doodkis, ma; leg my daar sag ter rus;
Myn hande same op myn bors, en gé my dan 'n kus.
Leg dan myn Bybel op myn hart, druk sag myn oge toe,
Soos u as kind my elke aand, and' slaap gekus het, moê;
Faarwel nou moeder, leef nog lang! Draag met geduld uw kruis,
Dan hoop ek eens u weer te siin bo in di Faderhuis.
Bid God fer my en fer myn siil, dat ek syn Ryk be'erf,
Ofskoon hul an di galg my hang, my hang totdat ek sterf.

Mar hoor, 'n groot gemompel gaan daar deur di menseskaar.
Dit is 'n geroep en 'n geskreeu, ja alles deur makaar...
Daar kom 'n ruiter angejaag tot by di tronk syn hek—
Wenk met syn hand—waai met syn hoed—Goddank dis Willem Bek.
Di Dood-gewaande keer terug, myn fryhyd is naby.
Hy wenk weer met syn hand en roep: "Laat di gefangene fry!"
Hef, moeder, tans uw hoof weer op, en prys en dank di Heer;
Di galg is nou syn prooi ontneem, ek 's gen gefangne meer.

[Ingestuur in Hollans deur J. L. R. en deur *O.K.* in Afrikaans fertaal met wysiginge.]

---

## Fani en Anni

So 's ons mos fan kinderjare,
Sonder ramp en groot gefare,
Dog daar is 'n onbekende
Tydperk, soms ook fan ellende.
Deel ons met di twé persone,
Wat deur trou met liifde-krone,
Op hull' hoofde is fereer;
O, laat ons fan hul iits leer.

En fra julle: wi is di twé,
Wat fer ons so 'n foorbeeld gé?
Dan wys ek julle op 'n stuk
Wat "Ons Klyntji" oek het gedruk,
Wat nou hiir in digmaat woorde,
Médeel soos dit juis behoorde;
Om te wys, en ons te leer,
Hoe jong mense moet ferkeer.

Toen ons Fani en Anni nog,
Siin na skool toe gaan op tog!
Toen wis hull' nog fan gen smarte
Wat deurdringe sou hull' harte,
Toen di fo'eltjiis sing en speule
Toen was Anni 'n klyne freule.
Dog toen kom 'n sware las
Wat fer alby bitter was.

Toen hull' in di tuin daar wandel
Wis hull' fan gen smartfol handel.
Fani ken toen nog gen smarte,
Wat eens nog sal knel syn harte,
En deur boos opset beskore
Om hom skandlik te fermore,
Hom te rowe fan syn skat,
Wat syn heel geluk befat.

O Fani, bly steeds moedig, sterk,
Al wat syn kragte oek beperk.
O, denk eens an di minne-saak,
Wat hom nog kort gé soet fermaak;
Toen Fani an syn liifji soet
'n Borspeld gé, ja mooi en goed.
Di losgeld fan syn yge bloed,
Gé Charli lewe en Fani moed,

Daar by 'n boom, daar in di gaard,
Werd Fani Anni's liifde waard.
Daar het hull' oek toen gesweer,
Wat Rowels haat ni kon ferweer.
Daar het hul twé makaar beloof:
Al moes hull' fal een prooi ten roof.
Fan een wat nou an wanhoop ly,
Dat Fani Anni dalk sal kry.

Hy het dan oek deur snood bedrog,
Di twé ter prooi gestel, ja og!
En di ferwaande ho-faardy
Waaronder hull' so swaar moes ly.
Haar ou'ers daardeur wreed op Faan,
Dwing Anni moes hom nou laat staan;
Want Rowel is di beste man,
Wat Anni ooit ook kryge kan.

So dog di ou'ers, opgesteek
Om Anni's liifde te ferbreek.
Deur Rowel wat fer Faan ferlaag,
Ja selfs hom na di lewe jaag.
Mar Anni, o, di trouwe siil,
En Fani, ja al moes hull' kniil,
Dan sou hul nooit makaar ferlaat,
Of swigte fer di grootste kwaad.

Dit het hul oek getrou bewys,
Al werd dit oek fan Faan geys;
Dat hy syn naam en eer, ja hoor;
Deur Rowels liste moes ferloor,
Al moes met Anni dit gebeur,
Dat sy wanhopend so moes treur,
Toen Faan deur fals getuigenis,
Tot skurk en diif feroordeeld is.

Al moes hij ook deur bittre smart
Di tronk in met gebroke hart.
Al moes hy fêr fan ou'ers huis,
Belas ja, met di swaarste kruis,
Di wêreld in as bedelaar,
Syn lewe blootstel an gefaar,
Syn smarte, o, was tog so wreed,
Dat Anni hom nou sal fergeet.

Hy is ferlaag, feroordeel nou,
Ja fer di wereld tot 'n skou,
Al sou hy dan ook een dag weer.
Te M. in welstand kon ferkeer,
Met al di dinge op di weg.
Fan smart kon hy ferkwyn, dis waar,
Mar Anni, ag, wat word fan haar?

En Anni? Ja al moet sy treur,
Haar hart gegriif, deur smart geskeur;
Al moet sy somtyds in geween,
Sig foel ferstote en gans alleen;
Haar droefhyd mar alleen ferduur;
Want ou'ers haat selfs brand as fuur,
Fersmelt haar hart so teer, o ja!
As kon hul haar straks graf toe dra.

Sou Fani nog in lewe wees?
Het Anni nog haar ryne gees?
Of is hul twe al reeds fergaan!
Deur bose griif hull' angedaan.
En as hull' lewe, foel hull' nog,
Fer makaar di liifde tog?
Wat eens was hulle hoogste doel,
Te stel dit foor di predikstoel?

Dit was gedagtes fan di tyd,
Waarin hull' lewe droewig slyt;
Want nimand wis hoe of dit gaan,
En hoe dat sake weersyds staan,
Toen hulle so ferwyderd leef,
Fan frese dikwils skud en beef,
Dat weersyds hulle liifde-band
Geskok werd deur 'n wrede hand.

Mar onferwags, ja foor hull' weet,
Was pyn en smart ook gans fergeet.
Di wereld is 'n speultoneel,
Elk speul syn rol en kry syn deel.
En daarom het dit so kon draai,
Al kan di lesers dit nou raai,
Dat Rowel op syn baatji kry,
En Faan en Anni ni meer ly.

Mar lesers fra jull' nou fer mij:
Waarom di twe so trou kon bly?
Dan moet ek fer jull' sê di saak,
Dat weersyds trou dit het gemaak.
Mar trouhyd moet ons dan oek leer.
Dit is 'n gawe fol met eer.
En wi moet ons di blaam dan gé?
Want ontrou sleep ons da'likts mé.

Ons moet di skuld, om so te sê,
Ni net mar op di eenkant lê.
Ons moet by dame en heer di plaag
Fan ontrou soek, wat ons ferlaag.
Ons moet deur eens geswore trou,
Ons liifdeplig in d' oge hou,
Dan is ons trou gen plig ook meer,
Mar kom fanself tot lof en eer!

Helaas! ons moet dit nog betreur,
Dat ontrou menig hart ferskeur,
En fra jull' dan 'n ander keer:
Wat is daarfan di oorsaak weer?
Ja, dat daar mense is wat kan
Hull' liifde uit hul hart ferban
Fer imand wat hull' het beloof
Hull' liifde nimmer uit te doof?

Dan antwoord ek net kort: o ja,
Ons moet ons saak in ére dra,
En frees fer ontrou en so meer,
Opdat dit sig tot ons ni keer.
Wat met 'n hart soos mense sê
Di toekoms fer ons uit kan l·.
Kyk, lesers, kyk, dis oek 'n kwaad,
Om liifde en trou weer te ferlaat.

Waaro'er ek hiir het uitgewy,
Is mees waartoe ontrouhyd ly.
Di liwe mysiis is ons trou.
As ons hull' liifde wil opbou,
Ons het hull' ook mar tog te liif,
Om hull' deur ontrou swaar te griif,
Mar hulle moet ook liifde kweek,
Om gen liifdetrou te breek.

o Lesers, seg ni dat ek fly,
Of seg tog ni ek trek party.
Ek wou dus nimand hiir ferwyt,
Mar alby kante goed beplyt,
As foorbeeld, hoop en troos en freug,
Want dit was Faan en Anni's deug,
Waarmé na ramp en te'enspoed.
Hull' al hull' droefhyd werd fergoed.

---

## Di Andeelhouers.

'n Andeel is ni speulgoed ni,
Pas dus daarfoor op;
Het dit mense ryk gemaak,
Meer is so gefop.
So het daar foorheen geleef,
'n Seker ou oom Piit;
Hy was, glo my, 'n grote frek,
Soos jy selde siit.
Raap en skraap het hom misformd
Nes 'n harlakyn;
Syn gesig was skriklik suur,
Suurder as asyn.
Dit kon fyand wees of frind,
Oompi sou hom fop,
As hy met syn maat syn geld,
Syn sak fol kan prop.
Klaas di woon kort by di ou,
Op 'n mooie plaas;
Mar net so slim as Oompi was,
So dom was Neef Klaas.
'n Oggend heel froeg kom oom Piit
Hardloop-hardloop an.
"Morre Klaas!" so seg di ou,
"Kyk tog hiir, buurman!
'k Het fer my 'n koei gekoop;
Regtig, Neef, so wat
Fan melk gé, het ek nooit gesiin!
Sy 's fer my 'n skat!
Plaas fan dat jy ook een koop,
Sal ek jou, buurman,
'n Andeel in myn koei laat kry.
Wat denk jy daarfan?"
"Di plan lyk my regte goed;
Wat fra jy ou seur?"
"Fyf pond tiin, en glo jy kry
So 'n kans nooit weer."
"Top!" roep Klaas, "di halwe koei
Is an my ferkoop!"
"Teken eers gou di bewys."
Seg Oom Piit, "foor 'k loop."
Klaas moes syn naam daarop plaas,
Imand gé as borg,
Sodat syn helf fan di koei
Nou goed was fersorg.
Oompi stap nou na syn huis
Heelmaal in syn skik;
Hy 't syn Buurman mooi gefop,
Klaas was in di strik.
Dis nou aand en nag gewees,
Weer breek di dag aan,
Daar kom Neef Klaas angestap;
Dit kon Piit ferstaan.
Want in syn hand dra neef Klaas
'n Groot ferërde kom.
D' helfte fan di koei haar melk,
Dog hy, di fal an hom.
"Né," sê Piit, "jou domme aap,
Dis jou neus ferby,
Al di melk het ek ferkoop.
Jy kan niks ni kry.
Let goed op wat ek nou sê,
D' halwe koei, glo my,
Word deur jou fersorg, mar is
D' foorste helf, hoor jy?
"Nog 'n ding wil ek jou fra,
(Goed jy is nou hiir)
"Wil jy dat ons koei moet frek?
Hoor hoe bulk di diir.
"Loop na huis met kom en al,
Breng di koei haar foer,
Water ook; toe laat nou fat!
Staan jy nog te loer?"
Klaas was glad ferbouwereerd,
Hy moes mar laat fat;
Dis *syn* helfte wat di foer
En water nodig had.
Tante Griit, syn frou, haar mond
Water al fan lus,
Jammer het ek fer jou Klaas,
Griit laat jou nooit rus!
Ja dit het mar min geskeel,
Of ons buurman Klaas,

Kry di besemstok, want Griit
  Was o'er hom di baas.
So had Klaas 'n week ferspil.
  Kommer en ferdriit,
Trane soos 'n krokodil
  Huil hy saam met Griit.
Dit sou so lank ni meer duur,
  Want reeds d' ander dag,
Siin hul buurman Piit ankom.
  Wat staan hul' te wag?
Is 't iits goeds? Né, waarlik ni,
  Want dit duur ni lank,
Hul kon siin hoe kwaad hy lyk,
  En dan loop hy mank.
Skaars gekom of hy skré: "Klaas!
  Jy leg in jou huis,
Sorg dat jy is op jou plaas
  Of pas op myn fuis,
Kyk myn broek is oop geskeur.
  Ek was amper dood;
Dis *jou* helfte fan di koei,
  Wat my het gestoot.
'k Is fol stof, myn been is mank,
  Wat ek nou kom fra?
Is fyftig pond, en kry 'k dit ni,
  Dan gaan 'k jou ferkla."
Klaas moes fyftig pond opdok,
  Was daardeur ferlos,
Fan di koeiandeel en—Piit,
  Mar dit 't geld gekos.

"HERMINGARD."

Stellenbosch.

---

## 'n Rook Geskidenis.

*Ons Klyntji*, ou maat,
Dit is al wat laat;
Mar ek wil net kyk
Hoe jy myn rym lyk.
Ek weet dis ni mooi
Met lintjiis getooi.
Mar 'k hoop daarom tog
Jy sê ni: dis bog.

Ek wou jou fertel fan di olike grap,
Hoe lelik Oom Willem ons eendag betrap.
Terwyl ons elkeen uit 'n riit pyp sit rook
Daar bo in di struis fan ou Jafta Matook.
'n Jongetji is mar 'n ondeugende ding,
Al is hy partykeer syn ma's lifeling.
En sla'e en fermanings dis al net ferniit,
Di eerste wat kom is 'n pypi fan riit.
Tabak kan hy altyd so maklik ni kry,
Mar daaronder gaan hy tog daarom ni ly.
Want blare van dagga en wilgerboom bas
Rook ook net so lekker, dit is tog ferfas.
By ou Jafta te sit en te rook en te praat
Dit was ons tydkorting tot sawens so laat.
Ons fra hom 'n stoppi uit syn tabak-sak,
Wat so fuil was net soos di ou strooihuis syn dak.
Hy wou ni en sê eers: "Di twak is te duur,
En myn sak is so kaal as di strooihuis syn muur,
Mar toen ons hom blô hom 'n sopi te gé,
Toen seg hy gou: Ja! en ons rook lekker mé,
En nou moes di ou fer ons storiis fertel
Fan di slang met di skeel-oge appelhout fel.
"Ne!" sê hy dit het jul al baing gehoor
En dit is 'n leugeu so dwars door en door:
Mar ek sal fertel fan 'n wonderlike Aap,
Wat amper net soos 'n mens is geskaap:
Syn arm is lank en dit sleep op di grond
En syn ore lyk amper soos di fan 'n hond.
Syn oge is lelik en glad borri-geel,
Dan het hy 'n swart rinkhals ook rondom syn keel.
Party mense noem hom di kiri-ootang:
Mar kyk ek besweer jul fer hom is ek bang."
Ons sit nog so lekker en luister en rook,
Toen "kriek!" sê di deur en ons dog dis 'n spook.
Mar tot ons ferbasing daar siin ons dit aan
Dat Oom Willem met d' aapstert so flak foor ons staan,
En di ou di kwind somar so los en so fas
Daar onder ons rond met di aapstert syn kwas.
Mar toen kon jy hoor wat 'n grote lawaai,
Jy siin net di twak en di pype di waai.
Fan toen af geloof my was d' rokery uit.
En daarmé is nou ook myn rympi gesluit.

FIELAND.

---

## Hoe Klaas geskrik het.

Kom Klyntji gé fer my 'n plek,
Dan hoor jy wat fan Klaas Halfgek.
Hy wou ook eens 'n kuier maak,
Toen hy gepypkan het geraak.

Dit was dan ek, seg di ferhaal,
Ons woon toen nog te Melkboskraal.
Ek ry toen een dag om te fry
Ek moes 'n spookplaas oek ferby.

Di mense het di plaas ferlaat
En sê daar heers 'n grote kwaad:
Persiis net as dit donker is,
Dan moet jy hardloop, dis gewis.

Di aand kom ek daar op di plaas
En hoor daar toen 'n groot geraas;
Ek ruk ou Blesbok uit di pad
En laat toen langs di spruit af fat.

Daar onder werd ek weer gekul
Ek skrik daar fer 'n witte ful.
Ek jaag toen weg in di gefal
Tot bowe op 'n hoge wal

Ek laat di wal my ook ni keer.
Mar spartel anderkant toe neer;
Myn hoed was weg myn kop is kaal,
En Bleskop is glad sonder saal.

Ek het daar lelik neergefal
Met been na bo daar fan di wal,
Met foete in di lug omhoog!
Ek kry 'n kneusplek op myn oog.

Ek spring weer op en laat toen gly;
Myn hoed en saal di laat ek bly.
Ek jaag toen na oom Sarels huis
So hard ek kan met 'n groot gedruis!

Oom Sarel fra: waarheen so laat!
En hoe dit by ons huis nog gaat.
Ek kon niks sê ni wat my kwel,
Of selfs myn nood ni eens fertel.

Syn dogter kom en skrik haar faal,
Wyl sy toen siin gen hoed of saal.
Sy fat myn hand en sê: neef Klaas,
Was jy op di ferlate plaas?

Hul het dit in myn oog gelees,
Dat ek lyk na 'n bose gees;
Want spoke is daar oweral,
Dis ganse, ful en ook di wal.

Ja ganse het daar so geraas,
Wat my laat skrik het op di plaas
Dan folg oek nog di mooi gefal,
Fan witte ful en hoge wal.

So het ek weer na huis gery
En ook di frynuk glad laat bly.
Ek kom toen tuis, fol faak half mal,
En sit ou Blesbok in di stal.

Di morre froeg moes ek terug
Met kale dot in d' ope lug,
Net mar di saal het 'k weer gekry
Wat op MYN rug huiswaarts moes ry.

---

## Klaas Geswint.

Ou Klaas Geswint, hy ry een dag
Na dorp toe, waar hy bly di nag;
Hy het tot twaalf uur fluks gedrink
En sing toen dat di lug so klink.

Ou Kaatji wag met smart na hom;
Sy sit nou nukkerig te brom;
Want Klaas moes spelde gou gaan haal,
So ry hy haastig sonder saal.

Ou Kol was mak syn yge perd,
Mar tog had hy 'n skewe stert,
Waarmé hy foorts di flige waai
En was nog rats by ider draai.

Waar bly di hotnot tog so lank,
Hy is alweer glo by di drank.
So brom ou Kaatji op 'n duur,
En sit daar brom-brom by di fuur.

Ou Klaas was frolik, sing en praat;
Mar tog, hy merk: dit word al laat,
Dis tyd nou, want di hoenders kraai,
Om soetjiis an na huis te draai.

So strompel Klaas ferby di tronk
En was toen meer nog as half dronk,
Op een en op di ander been
Was hy glad deur di takke heen.

Ou Kol was an 'n boom fan Jaap
Daar fas gemaak, waar hy staan slaap,
Mar skrik toen Klaas fat an syn kop
En gé an Klaas 'n flinke skop,

Hy snork en ruk en was ferbaas!
Dog kyk toen reg en siin dis Klaas.
Nou was hy mak weer as foorheen.
Di skop was raak op Klaas syn skeen.

Klaas sukkel toen tot op syn perd,
Mar kom terug naby di stert.
Meteens raak Kol toen weer and skop,
En Klaas fal nettjiis op syn kop.

Hy was half dronk nog fan di wyn,
Mar foel nou tog geweldig pyn,
Want kop en skeen was alby seer,
Daarom wil hy na huis pareer.

Gelukkig staan ou Kol nou stil
En wag op Klaas Geswint syn wil,
Wat minder dronk was nou di slag
En wil nog tuis wees nou fannag.

Hy klim weer op en met 'n sug
Sit hy nou op di perd syn rug,
En laat toen hardloop met gedruis,
Totdat hy stil hou by di huis

Dog eer hy om di hoek wou draai,
Raak weer di hoenders nou and kraai.
Ou Kaatji hoor di pote klap
Fan Kol, wat foor di deur toen trap.

Sy fra di pakki spelde nou,
Dog Klaas beweer dit glad en gou
En seg: ou frou jy moet dit weet:
Ek het di spelde ni fergeet;

Mar net toen ek di goed wou fra,
Toen het 'n spook my weggeja;
Daar was 'n hele grote trop,
En een het op myn skeen geskop.

Dit was ni al ni, let nou op
En kyk di kneusplek op myn kop.
Dit was 'n ander spook net nou
Wat my di wond daar het gebrou.

Fan booshyd was ou Kaatji dol,
Sy skel ou Klaas Geswint en Kol;
Di een is seker dronk gewees,
Di ander foorts so lui as kees.

So raas sy fort dri dage lang,
Totdat di poliis haar kom fang
Met Klaas en al so op 'n stap
En nou eet hulle miiipap.

## Di Water-graf.

Neef Stoffel had 'n goeie hart,
Was eerlik, braaf, opreg en trou
En wens: 'n goede brawe frou
Fan nederig en deugsaam aard.

En so 'n deugsaam nointji was
Gewis, nig Leni fan oom Frans.
Sy had 'n ruime keus fan mans:
Mar hou getrou an Stoffel fas.

Al was hy ni geleerd of ryk:
Al het hy ni feul goed of geld,
Of was hy ni 'n bluffers held:
Dis ware deug wat sy na kyk.

Net hy alleen besit haar hart:
Sy kan gen ander ooit bemin;
Gen ander kan haar hart ooit win:
Met Stoffel, deel sy freug en smart.

Mar soos dit op di wêreld gaan,
Nooit is mos ons geluk folmaak;
Hoe feul geluk hul twé oek smaak,
Eenmaal tog kom 'n afskyd aan.

Mét trane het sy hom gesmeek,
Dat hy haar tog ni moet vergeet;
Mar an haar denk in liif en leed.
Hy kan ni praat, syn hart wou breek.

Fêr! fêr gaan hy nou weg fan haar:
Op laas hoor sy fan hom niks meer.
Sy bid mar net di liwe Heer,
Dat Hy tog moet fer hom bewaar.

So gaan daar maand na maand ferby,
Dat sy fan Stoffel niks meer hoor;
Daar kom di klag: hy is fermoor!
"O Heer!" roep sy: "wat word fan my?"

Di slag was fer haar tog te swaar;
Te swaar fer so 'n tére hart.
Sy kan gen troos kry fer haar smart;
Dit skeur haar hart gans fan makaar.

Fan droefhyd huil sy dag en nag;
Niks kon nou meer haar trane keer.
Sy bid: "og mog di liwe Heer,
Hiir nou myn lyde tog fersag."

En yndelik: na lank te dink.
Seg sy: "Waarom leef ek nog hiir?
Myn léwe breng my gen plesiir:
Ek wil my liwer gaan ferdrink!"

En op di woord folg oek di daad,
Want niks kon meer haar wanhoop stuit.
Kloekmoedig neem sy haar besluit,
En gou was alle hulp te laat.

Pas was sy in di stroom gesink.
En was haar siil fer weg geflug;
Pas was haar laaste droewe sug
Ferdwyn, en aaklig sy ferdrink.

Mar ag, wi het dit ook kan dink?—
Neef Stoffel kom gesond en fris
Daar au en fra waar Leni is?
Wat moes hy hoor? "Sy is ferdrink!"

Mar dit was meer as hy kon dra;
Hy spring di woeste stroom ook in,
En folg haar, wat hy teer bemin,
Haar in di watergraf ook na.

---

## Op di Dood van Klasi Venter.

Klaas Venter, jonk en mooi en fluks,
Fer ware deug beroem,
Bemin Maria Potgieter,
'n Liwe skone bloem.

Twé jare lank was hul ferloof,
En sou nou haas gaan trou:
Net soos hy weer kom fan syn tog
Dan word hul man en frou.

Mar onferwags kom daar di dood
Hul fan makaar af sky;
Want hy was op syn smouse tog
Nog glad ni fêr gery.

Hy kom nog frolik op 'n plaas
Di agtermiddag aan;
Mar anstons foel hy hewig pyn,
Wat deur syn léde gaan.

Hy fra dat hulle hom mar weer
Moes gou terug breng tog:
Mar siker word hy op di pad,
En altyd siker nog.

Hul laat syn bruid toen daadlik weet,
As sy hom nog wil siin
Dan moet sy kom met haas en spoed
Of dis te laat misskiin.

Sy het oek gen fersuim gemaak.
So liif had sy fer hom:
Mar wat was haar ontsteltnis groot,
Toen sy daar by hom kom!

Hy was al heelmaal deurmakaar;
Hy ken haar self ni meer.
Sy kon haar trane ni bedwing;
Haar hart was baing seer.

Mar na 'n dag of wat, word hy
Toen weer so taamlik wel,
Dat almal fan gedagte was:
Hy sou weer gou herstel.

Hy lag en praat weer met syn bruid.
Hy kyk haar frind'lik aan,
En sê : "Maak fer jou klaar, om foor
Di preekstoel te gaan staan.

Want spoedig is ek heelmal fris,
En is jy dan oek klaar,
Dan is ons bly'e huwliks dag,
Eer jy dit weet, dan daar."

'n Bly'e glimlag plooi haar mond;
Haar angesig kry kleur,
Net soos 'n roos di morre lug
Ferful met soete geur.

"Mag dit mar waar wees, wat jy sê,
Hoe bly sal ek dan wees!
Mar ag, ek foel iits in myn hart!
Wat my so maak befrees!"

Sy swyg: hy kyk haar twyflend aan
En sy—sy glimlag weer......
'n Ruk! 'n gil! 'n doodse trek!
En Klasi was ni meer!

"Help!" gil sy; "help tog liwe Heer!
Myn Klasi, Klasi liif,
O grote Heer, hy sterf, hy sterf!
Ag help tog assebliif!

Ferniit: hoe sy oek kerme mag,
Mag huil en oek mag praat,
Haar Klasi liif was nou 'n lyk:
Gen bidde kon meer baat.

Syn broer laat hulle haastig roep:
Hy hartloop daarheen gou;
Mar nou'liks kom hy by di bed,
Of fal daar sommar flou.

Di smart werp hom ter neer as stom,
Syn droefhyd was te groot;
Syn ouers was so fêr fan hom,
Syn eenge broer was dood!

Mar nog feul diper was di smart;
Feul swaarder was di rou
Fan haar wat, o'er 'n korte tyd
Sou wees 'n bly'e frou.

---

## Di Hond en di Hasi.

Kom lesers kom en hoor nou aan,
Hoe dit eens met my het gegaan.
Dit is nou foor 'n korte ruk,
Dat ek gekry het di geluk,
Om met 'n kar na dorp te ry
En met 'n nointji an myn sy,
Dit was mar fer plesiir gewees,
So as jul dit sal ferder lees.

Ek het haar foorheen soms gepla,
Mar bang gewees reguit te fra;
Mar nou dog ek dis kans fer my
Terwyl ek met haar dorp toe ry.
So ry ons, en an eenkant staat
'n Toegemaakte lyn fan draad.
Daar loop toen imand en hy was
'n Wagter wat daar skaap op-pas;

Hy loop daar by syn skape rond,
En het 'n fet gefoerde hond,
Wat snuffel rond en kry toen daar
'n Hasi, wat hom gou gewaar.
Dit was toen net 'n groot lawaai.
Ons siin toen oek di stof daar draai.
Wag, seg di nointji, hou nou stil,
Dat ons daarna kyk, as jy wil.

Ek doen dit oek en seg toen: ag,
Dit is di haas syn laaste dag!
O né, seg sy, dit kan ni wees,
Daarfoor is ek glad ni befrees;
Di hond is te fer agter hom
Nou kan hy nooit ni by hom kom.
Ek seg fer haar: kom een akkoord,
Ons gaan dit in, so onferhoord;

Fang hy di hasi dan laat jy
Dat nimand, as net ek jou kry.
Sy sê: dit doen ek oek gewis
Daar ek fan myn kant seker is,
Dat hy di hasi nooit sal fang
Dis wat ek sê en is ni bang.
Mar kyk, nou word dlt na myn sin
Dit lyk hy loop di hasi in.

Ek skré oek: sa! toe hondji dan,
Wys tog, dat jy hom fange kan.
Sy sé weer: hasi haal nou uit
En wys jy word gen hond syn buit.
Mar kyk di haas ferliis syn fleur.
Di nointji kry nou kleur op kleur
Want hondji laat hom náder siin
En wil syn buit fang en ferdiin

Ek sê: jy moet jou woorde hou
Di grap maak ons nog man en frou.
Mar fang hy ni, sê sy, ek fra,
Om my dan nooit ni weer te pla.
Toen het ek dit beloof gerus,
En gé haar toen 'n flinke kus.
Jul weet ek het fan draad gepraat
Wat langes daar di pad toen staat,

Wel, hasi gly daar onder deur,
Mar foei! di hond moes ek betreur:
Hy fal hom pote in di lug—
Terwyl di hasi fylig flug—
Hy tjank en draai oek sommar om,
Want syn oubaas di roep na hom.
Mar toen kon jy di nointji hoor:
Ek het geweet jy sal ferloor!

Sy sê: ek het dit so ferwag.,
Wyl sy my spot en skater-lag.
Jull' raai nou reeds hoe ek my kwel,
Mar hoor hoe ek di hond uitskel:
"Jou slegte ding so fet gefoer,
Staan jy nou weer terug te loer,
Ek wens jy het al lank gefrek!
En laat toen weer di perde trek.

Di nointji lag mar altyd deur,
Sodat *ek* toen kry kleur op kleur.
Di dorp beryk ons regte gou,
En was weer tuis so gou as nou.
Ek het di heel dag nooit gepraat,
En was beskaamd, fol nukke, kwaad.
Ek wens dat al di mense nou
Met draad te span tog wil ophou.

Was dit daar ni so as ek seg,
Dan was di sake almal reg.
'n Ider lag dat dit so kraak,
En ek word aldeur sleg gemaak.
Di hond kry kos, ek is gekuld.
Di niksnuts slaap, mar ek kry skuld.
So het ek dan 'n les geleer:
Met so iits nooit weer te perbeer.

En dan ook nooit op di maniir.
Te reken op 'n stomme diir.
Te grom en brom, dis wat ek doen,
Al foel ek sleg, fersuf en groen,
O'er di ferliis wyl ek nou hiir
Moet siin hoe glad ek werd gepiir;
Want daardeur is myn kans ontwyk,
Wyl ek nou o'er myn neus sit kyk.

---

## Op Hartebeesfontyn.

Was jy ooit by 'n "sheepskin" daans,
Byfoorbeeld daar by ou Stefaans,
fan Hartebeesfontyn?

Want ek sal jou 'n grap fertel
Fan 'n ferbroude apespel
op Hartebeesfontyn.

Jors Vlek en ek en Rooi Waldek
Span boggi in een aand en trek
na Hartebeesfontyn.

Al was ons algar lekker nat,
Di endji ry ons fiuit-fluit plat
na Hartebeesfontyn!

"Naant, oom Stefaans! Naant, tanta! Naant.
Hoe gaat dit nog met jul fanaant
op Hartebeesfontyn?"

Né, nefiis, goed, mar kom dan in,
Aans gaan ons met di daans begin,
op Hartebeesfontyn.

"Fieta, myn kind skink koffi gou:
Windfo'el!! sal jy jou bek daar hou?"
op Hartebeesfontyn.

Rooi Waldek wenk fer my en Jors,
En saggiis tik hy op syn bors,
op Hartebeesfontyn.

"Laat ons dan eers 'n snapsi steek,
"Dis goed om frindskap an te kweek
op Hartebeesfontyn.'

So praat Rooinip, en in 'n jif
Trek hy prop uit 'n bottel gif
op Hartebeesfontyn.

Oom Faan het soos 'n perd gedrink,
En Tante het ook gehelp skink,
op Hartebeesfontyn.

Di drank was in 'n kits gedaan:
Faan kon jy met 'n feer omslaan
op Hartebeesfontyn.

Dis bruilof aand by ou Stefaans,
En ider man wat soek syn kans,
op Hartebeesfontyn.

Om takhaar nôintjiis om te praat,
Hul denk fan niks as kattekwaad,
op Hartebeesfontyn.

Oom Faan sê Fieta het getrou
Met Dolfi, seun fan Dani Louw,
op Hartebeesfontyn.

'n Bitji fet mar rats was sy,
Ferduiwels mooi ook nog daarby,
op Hartebeesfontyn,

Di miirshoop floer was glad geskuur,
'n Fetkers brand daar teun di muur,
op Hartebeesfontyn.

Klyn Tjaart e Tjaart speul dat dit gons
Wals, Riil, Sattees en Kontiljons,
op Hartebeesfontyn.

Ons dans toen dat di stof so staan:
Rooinip loop los foor in di baan
op Hartebeesfontyn.

Een ding was daarom openbaar,
Fieta en hy boer bymakaar,
op Hartebeesfontyn.

Dolfi sit in 'n hoek en kook,
Hy het syn hart fol haat gestook,
op Hartebeesfontyn.

Syn bruid hang op Rooinip syn lyf,
Dit was fer hom gen tydferdryf,
op Hartebeesfontyn.
Dis 'n getrap en 'n rumoer,
Di fyn stof slaan op fan di floer,
op Hartebeesfontyn.

Di boere staan dri—diip op sy,
Dit was 'n muisnes, glo fer my,
op Hartebeesfontyn.

Di kerskas kraak onder Klyn Tjaart,
Mar hy speul fort ewe bedaard,
op Hartebeesfontyn.

Al tap sweetdruppels langs hom af,
Hy hou an op 'n honde-draf,
op Hartebeesfontyn

'n Wa-wiil hiir, 'n koes-koes daar,
Ons sling'r di mysiis hot en haar,
op Hartebeesfontyn.

So nou en dan ferdwyn twéstuk,
Ek meen om fars lug in te sluk,
op Hartebeesfontyn.

Rooinip was in syn element,
Hy denk ni o'er syn testament,
op Hartebeesfontyn.

'n Trippel dan 'n Kaapse draai,
Ront-om-tali, haar rok di waai,
op Hartebeesfontyn.

"Skuus fer di polka!" sê Rooinip,
Hy sif fer Fieta dat dit wip,
op Hartebeesfontyn.

Op hoogste punt fan di geraas,
Word fetkers skilik uitgeblaas.
op Hartebeesfontyn.

Di noiens skré, di tyd is ryp.
Om in di donker kat te knyp,
op Hartebeesfontyn.

Ek hoor mar net fer Dolfl skrou:
"Steek op di kêrs kwaaijongens,—gou!"
op Hartebeesfontyn.

Lig in di duisternis, mar ag!
Dit het ons nimmer geferwag,
op Hartebeesfontyn.

Rooinip omhels fer Fieta knap,
Hul soen makaar dat dit so klap
op Hartebeesfontyn.

Di onweer het toen los gebars.
Dis tyd fer ons om weg te mars,
fan Hartebeesfontyn.

Drimaal was Rooinip plat geslaan,
Drimaal het hy weer opgestaan,
by Hartebeesfontyn.

Ek fliig deur-uit, Rooinip loop foor,
Want Dolfi wou ons altwé moor.
op Hartebeesfontyn.

Faan wou ons met 'n sanna skiit,
Mar drank di skut hom soos 'n riit,
op Hartebeesfontyn.

Jors skuiwe na di stal syn kant,
Hy siin daar's onraad in di land,
op Hartebeesfontyn.

Toen ons foor uitbreek—regtig man!
Daar staan di boggi ingespan,
op Hartebeesfontyn.

"Smeer terpentyn onder syn stêrt!"
"Né Tjaart, dis ni di moeite werd,"
op Hartebeesfontyn.

"Om dit te doen, moet jy my gryp,
En dit leg ni in *jou* broekspyp,"
op Hartebeesfontyn.

Al kon Rooinip ferbrand groot praat,
Hy hou syn lyf bepaald kordaat,
op Hartebeesfontyn.

Di dag het hy hul kaf geslaan,
En deur di spul syn weg gebaan.
op Hartebeesfontyn.

Jors skré net: "Kêrels! hou nou fas,
"Di Duiwel sit op onse kwas"
op Hartebeesfontyn.

Di rime waai: Hy gryp di lat,
Hy slaan di poniis waternat.
op Hartebeesfontyn.

Myn hemp, het ek daarna bespeur,
Was fyn en flenters, foor, geskeur,
op Hartebeesfontyn.

En Tjaart syn konsertina pas,
Al op Rooinip syn kop kalpas,
by Hartebeesfontyn.

Foor jy kon sê "knipmes," was ons,
Fêr weg fan di takhaar gegons
op Hartebeesfontyn.

Toen morre kom toen ry ons fêr
En fan di dag af bly ons fêr
fan Hartebeesfontyn.

---

## Die Rid fan 'n "Lafaard".

Die bleeke kleur in sijn gesig
Toond' dat hij sieklik was,
En elk kon sien, hij sou verdor
Soos op die veld die gras.

Sijn donker bru ne ooge, wat
So stip en vas kon kijk,
Toon dat hij seer verstandig was,
Hoewel hij so jonk lijk.

Die rooie blos daar op sijn wang
Verklaar geen sterk gestel;
Hij wat die menslik ligaam ken
Die sien dit spoedig wel.

Hij was nog nooit op d' strijdtoneel,
Voel nie op sijn gemak
As and're daarvan praat met hom;
Hij voel sijn moed dan sak.

Waarom dat hij so sleg dan voel
Het niemand ooit geweet.
Maar hij het eendag iets gehoor,
En kon dit nie vergeet.

Johannes Bester had een dag
Een opmerking gemaak,
Wat Nielen pijnlijk was te hoor:
Tot in sijn siel hom raak.

't Was in die Gouwerments gebou
Dat Bester een dag seg,—
Terwijl hij met een vriend daar praa
"Die Nielen is tog sleg,

Die meisies maak 'n afgod van
Die Nielen du Plessis;
Maar hij 's 'n *lafaard*, en hij sal
Nie 'n enkel dag veg nie."

Nou, Bester het dit nie geweet
Dat Niel dit het gehoor;
En Nielen het dit diep gegrief,
Maar praat tog nooit daaroor.

Hij had sijn oude moeder daar,
Hij was haar eenge steun.
Kon hij haar in die steek so laat,
Hij, hij haar eenge seun?

Sijn hart die brand om saam te veg
Voor Vrijheid en voor Reg,
En aan sijn broedere te toon
Dat hij nie was so sleg.

Die rooie plekke op sijn wang
Werd elke dag verhoog;
En skitrender werd elke dag
Die glans daar in sijn oog.

* * * * * *

Die mag van d' vijand dring steeds aan,
En 't lijk of niks hul kan weerstaan;
Dis bo die Boere kragte.
Die Goudstad was al in hul hand,
Lord Roberts breng van alle kant
Gedurig grooter magte.
Geen een die sien naar Nielen om,
Geen een bekreunde sig om hom
Mar almal haastig gaan vort;
Elk een vlug naar Pretoria,
Om daar die voormanne te vra
Wat verder moet gedaan word.
En nou versamelde werdra
d' Kommando's in Pretoria;
Hul dring nou almal daarheen.
Verslagenheid die was te lees—
Al was hul nog so groot van gees—
Op elks gesig. En waarheen?
Op Vrijdag morre, Juni een,
Kom Lowis Botha gou daarheen,
Om orders te bevele,
Opdat die woestaards, toen aldaar,
Nie same span en al te gaar
Die stad sal kaal gaan stele.
Hij stel toen een commissie aan,
Om aan die hoof van d' stad te staan,
En orde te beware.
Mar hoe die hoofstad ook bewaak
En watter planne ook gemaak,
Elk dag breng meer besware.
Saterdag morre, Juni twee,
Kom een verkenner, en deel mee
Dat d' Britse magte nader;
Te Orange Grove was hulle reeds,
En voorwaarts, voorwaats dring hul steeds
In groter mag fergader.
Die Kommandante krij toen las
Op welke plek elk een moes pas
En tot die dood verdedig.
Maar men had slegs ses duisend man,
En 't was onmog'lik dat hul kan,
Die inwoners bevredig,
Wat insien dat een donkre tijd
Van bloedvergieting en van strijd,
Ver hulle voor die deur staan.
En Sondag morre al heel vroeg
Kom Botha afgemat en moeg
Weer daar as fortgesleur aan,
Gevolgd deur vier maal honderd man
Wat, op bevel heel handig dan
En gou met hul werk deur gaan,
Om hulle perde af te saal,
En ver die diere voer te haal.
En man én perd eet net gou;
Daar op die Kerkplein rus hul wat;
Maar weldra moes hul weer laat vat,
Want d' Engelse kom net nou.
Te half vier in die namiddag
Kom Lukas Meyer met gesag,
En roep die burgers same.
Hij dring aan toen bij groot en klein
Om aan hul land getrouw te sijn,
Hul hoop ni te beskame.
Ons Nielen was ook toen daarbij,
En seer aandagtig luister hij
Hoe Lukas Meyer opwek;
En hoe hij seg dat swak of sterk.

Een ieder same nou moet werk,
Ver Reg en Vrijheid optrek.
Dit was hem toen of elke woord
Wat hij daar straks het aangehoord
Bepaald tot hem gerig was
Die bloed loop sneller deur sijn lijf.
Hij seg : " Ek mag nie agter blijf."
Hij voel dat hij verplig was
Om als opregte burger toen,
Getrouw sijn pligte te gaan doen
Daar op die oorlogsvelde.
Hij sal gaan strij en als hij val,
Wees dan versekerd, dat hij sal
Sterf bij die voorste helde.

* * * * * * *

Die son die was toen reeds ten weste weggedaal,
Daar o'er die Daspoort was sij nou verdwijn.
Was ook die vrijheidsson verdwene van Transvaal ?
Of sal sij eenmaal nog weer helder skijn ?
Daar kom De la Rey
Nou net aangerij,
Van die oorlogsvelde,
Met ses honderd helde.

---

Hij het voorbij die eikebome angerij,
Om die graniete voetstuk wat daar staan,
Wat eens Oom Paul sijn bronse standbeeld nog moes krij,
En roep elk man daar agter hom nou aan.
Geen wapen had hij,
Gen'raal De la Rey ;
Net 'n sweep in sijn hande
En 'n kijker an sijn bande.

---

Juis toen hul daar nou net op di Kerkplein aan kom
Rijs De là Rey zijn hande op, en roep " Stop ; :
Saal af di perde." Toen draai hij fer hom net om,
En kijk bedroef neg eéns o'er Daspoort Kop.
Die perde krij daar,
Bij een toen geskaar,
Nou net 'n klein voertje
En rus fer een uurtji

---

Terwijl di perde vreet, sit Gen'raal De la Rey
Steeds op sijn perd, een eindje daar van daan.
En om van De la Rey 'n goed gesig te krij,
Kom Nielen du Plessis nou nader aan.
Die Boer Generaal
Lijk so hard as staal ;
Sijn voorhoof betrokke,
Maar hij onverskrokke.

---

Ons Nielen kom nog nader aan tot hij nabij
En vlak naas aan die Generaal ging staan.
Die veldheer sien hom staan. Daarop seg De la Rey :
" Hoe kom jij dan sonder geweer hier aan ?
Waar is jou geweer ?
d' Vijande moet gekeer !
Al kos dit bloedstrome,
Hier mag hij ni kome !
Die fijand is nou daar, en daar moet elke kind
Van d' Vaderland ook wees om hul te keer,
En elke burger wat sijn volk en land bemint,
Moet daar verwin, of leg sijn lewe neer."
Terwijl hij dit seg.
Wijs hij naar die weg
Kom deur di rant af
Van d' goudveld se kant af.

---

Sonder 'n woord te sê, draai Nielen toen daar om,
En neem dan bij homself 'n heil'ge eed :
" Laat alles nou gebeur, laat di ergste ook maar kom,
Ek sal daar wees, di Gen'raal sal dit weet.
Ek gaan nou ook strij :
Ver mijn volk wil 'k lij,
Al kos 't ook mijn lewe,
'k Sal dit willig gewe."

* * * * * *

Di nag is gekom, en sijn moeder di slaap ;
Maar Nielen slaap ni, want hij raap en hij skraap
Sijn toerusting bijeen.
Hij vul sijn band'lier met patroon op patroon
En maak ook sijn Mauser mooi netjes en skoon,
En vra God om Sijn se'en.
Toen d' skemerlig aantoon : dit is dageraad,
Rij Nielen toegerus alreeds op die straat.
Op weg om te gaan veg.
D' gewig van di Mauser en van bandolier
Was hom haas te zwaar, hij beswijk daarvan schier ;
Maar te lijde voor reg,
Geef hom dan opnuw toen weer moed en ook krag,
En minder voel hij dan d' gewig van die drag.
Daar hoor hij skote val.
Juis toen hij daar kom waar hul baksteene maak
Hoor hij hoe kanonne kon bulder, en braak
Uit hul doodlike gal.
Sijn moed die fersink en sijn hart krimp ineen.
Hij sien om naar vriende, mar hij was alleen.
Daar was gen help end hand.
Als 'n Bruid'gom verskijn in die ooste die son
Nes 'n gloeiende kogel van 'n reuse kanon
Daar bo die Daspoort Rand.
Hij haas sig en rij met di Potchefstroom weg,
Want hij was begeerig om same te veg.
Hij sien die witte wolk:
Die kruitdamp, wat o stijg daar bo Zwarte Kop,
Dit rijs en dit stijg toen al hooger steeds op,
Als mis uit 'n afgrondkolk.
Op eens daar verneem hij een vreeslik gedreun,
So erg nets 'n berg in sijn doodstrijd daar kreun,
Hij kijk toen daad'lik om.
En spoedig verstaan hij van waar die rumoer :
Dit was die gedreun van d' kanon van die Boer :
Die vermaarde " Long Tom."
Hij kijk naar die kant van Pretoria op,
En sien die kanonne op Fort Klapperkop,
Wat blink in di morre son.

Met die heliograaf werk hul steeds deur,
Om Botha te melde wat daar rond gebeur,
Sodat hij wete kon
Om, daar fan Irene, alwaar hij toen staan,
Sijn burgers te order waarheen hul moes gaan
Om die vijand te keer.
En was dit dan noodig, sijn burgers gaan voort
De la Rey te gaan help, daar bij kwaggaspoort,
Die aanval af te weer.
Hij rij toen steeds verder, teen d' bultje daar uit,
En sien hoe al kronk'lend die Ses Mijle Spruit
Als een silvere band
Die vlaktes en vleie als 't ware verblind,
Om dan te verdwijn, waar een uitweg sij vind,
Daar om die verre rand.
En daar ver, bij die drie, verrijs voor sijn oog
Di oorlogs ballon van die Britte omhoog.
Hij voel sijn moed weer sak,
Want die ding lijk so aaklig, daar bo in di lug
Dit ontpers aan sijn bors een angstige sug.
Hij foel hom, o, so swak.
Hij sien hoe die Engelse legermag kom,
Hulle volg daar makaar op kolom op kolom ;
Hul dring steeds nader aan,
En d' handje vol Boere, sal hul nou perbeer,
Om die massa so groot terug daar te keer,
En hulle te verslaan ?

* * * * * *

So ver di oog maar rijke kan
Kon Nielen duidelik sien,
Hoe dat die veld was swart gebrand
So voor 'n dag of tien.

---

En o'er die swarte agtergrond,
Daar kom die Khakies aan,
Soos groote swerms sprinkhane trek,
Om d' Boere te verslaan.

---

Aan weerskante kon hy daar sien
Di perde ruiters kom,
En die kanonne sien hij ook
Daar midde in die drom.

---

Dit was fer hem een vreemd gesig,
En hij hou toen weer stil.
Mar toen hij alles mooi bekijk
Gé hij een bange gil !

---

Hij sien hoe die kanonne blink,
Van daar waar hij toen sit.
Dit skitter in die morre son
Als silver rein en wit.

---

Maar verder af, daar bij die drif
Woed toen 'n dood'like strijd,
Waarin daar menig dappere held,
Toen in die stof moes bijt.

---

Hoewel daar weinig rook maar was,
Tog kon hij duid'lik hoor
Die akelig musiik aldaar
Van die kanonne koor,

---

Geheel verrukt sit hij toen daar,
Hij kon sig ni-ferroer ;
Vreemde geluide neem hij waar,
Kom van di krijgsrumoer.

---

Ver aan sijn linkerkant hoor hij
Di donder en geknars,
So als di bomme van Long Tom
Daar o'er die vijand bars.

---

Terwijl die Armstrongs antwoord gé
Aan Long Tom elke keer.
Die Britte toon dat hulle ook
Gedugtig sig kon weer.

---

En onder in di duik hoor hij
Gedurig "pom" "pom" "pom
Die Maxims Nordenveldts versprei
Ellend' en dood alom.

---

En tussenin verneem hij nog,
Seer dof, mar duid'lik weer,
Die "kir" "kir" "kir" van Mauser, en
Van ander klein geweer.

* * * * *

Als vas aan die grond sit hij onbeweeglik stil,
Maar skrik uit sijn droom spoedig op :
Want hij hoor een gedruis, hij kijk op, gé een gil !
Daar's Malan in volle galop.
Die jaag met een moed en een ontembare wil
Naar Nielen daar bô op die kop.

---

Malan, een verkenner van Daniel Theron,
Werd gevolg met bom toen op bom.
Hij jaag daar naar Nielen toen so hard hij maar kon,
En hoor skaars die kogels rondom.
Maar juis toen hij bo op di rand kom in di son
Werd sijn perd geraak onder hom.

---

Die perd so moedig en trouw, val kreunende neer,
En Malan het skaars maar ontkom.
Toen kijk hij daarop, maak plan, waarheen sig te keer :
Sien Nielen op eens vlak voor hom.
"Jaag" seg hij, "so snel als die kogel van 'n geweer
Hier langes die rante nou om.

---

Gaan seg De la Rey, dat hij heel haastig moet maak
En honderd man daad'lik moet stuur,
Want die manne van Krugersdorp sterf ver ons saak,
Die laaste een binnen een uur
Als hul nie versterk word, bij die drif waar hul waak ;
Hul's te min ver die dood'lik vuur."

* * * * * * *

Sonder nog een woord te seg
 Snel Nielen ylings heen
Net so hard als sijn perd o'er die aarde kon gaan,
 In die rigting waar hul veg.
 Van blijdskap kon hij ween
Daar h' die kans krij om nou ook te staan.

Hij gevoel nou bijna nie
 Die bandolier's gewig ;
En ook die Mauser wat hij vas hou in sijn hand
 Hinner hom nie, want die
 Voel nes 'n rijsweep lig,
Nou dat hij iets kan doen ver sijn volk en land.

En toen hij die duik afrij,
 Skiet d' Maxims hard op hom,
Maar die gedagte kom toen nooit daar bij hom op,
 Dat hij wellig 'n ko'el kon krij,
 Wat val als ha'el rondom,
Waardeur sijn harde rit sal doelloos word gestop.

Toen hij anderkant uitjaag,
 Kon h' De la Rey sien veg
Daar in die vêrte toen, waar die rivier wegslaat.
 Hij sou alles nou gaan waag,
 Daarheen te vind sijn weg,
Om hulp daar te gaan krij, eerdat dit was te laat.

Hij hou toen stil bo op d' rant,
 Bekijk eers die terrein ;
Daar was twee paaie oop, en een moes hij toen kies.
 d' Een hier aan sijn regterhand
 Breng hem agter die veglijn ;
Was veilig ook, en h' sou sijn lewe nie verlies.

'd Ander loop al langs die spruit,
 Was korter ook daarbij,
Maar die was seer gevaarlik ; voorspel 'n wisse dood ;
 'd Vijand giet daar kogels uit
 Op elk wie daarlangs rij.
Dit was daar letterlik een regenbui van lood.

Nog een oogenblik denk hij ;
 Een stil gebed stijg op
In d' stille morre lug ; Die "Lafaard" het besluit :
 Hij sou die kortste pad mar rij.
 Net d' dood sou hom kon stop.
Hij vat sijn teugels reg, en jaag nou langs die spruit.

Deur hij so vinnig jaag
 Stijg d' bloed hem naar die wang,
En geef an sijn gelaat 'n mooie rooie blos.
 Ver die vrijheid wil hij waag
 Sijn lewe. h' Voel ni bang
Dat die waaghalserij, sijn lewe hom sal kos.

Als een valk uit die hoogte, bespied toen aldaar
 De la Rey van 'n bult di geveg,
Terwijl sijn staf van helde om hom was geskaar
 Om te doen net wat hij hul seg.
 Trouw word sijn orders uitgevoer,
 Daar in die groote krijgsrumoer.

Hij sien deur sijn kijker, hoe Niel kom aangejaag,
 En die andre sien dit ook,
Sal d' jongling ooit deurkom, sal die poging ook slaag,
 Sijn pad te vind deur damp en rook ?"
 So dag misskien toen De la Rey,
 Toen Niel so onder d' kogels krij.

Geen een van hen had tijd een enkel woord te seg,
 Hul oge rus toen slegs op hom ;
Dog toen hij nou al haas, was mooi deur di geveg,
 Skrik De la Rey hom bijna stom :
 Hij sien dat Niel wip in di saal.
 "Dis raak," seg d' Boere Generaal.

Maar tog kom d' man te perd in volle vaart steeds aan.
 Kon hij twee honderd tree nog hou,
Dan sou hij uit gevaar die duikie in kon gaan,
 En hul sal hom dan red net gou.
 Eer hij sijn lewe dan ferloor
 Sou hul sijn boodskap nog kon hoor.

Maar juis toen hij nou ankom aldaar bij die sloot,
 Toen val sijn Mauser uit sijn hand,
En hij val vooro'er op sijn perd sijn nek. "Hij's dood !"
 Seg De la Rey, daar op die rant
 So dag die ander ook almaal,
 En kijk of hij val uit die saal.
Hij klem sig om sijn perd sijn nek nog stevig vas,
 En binnen een minuut was hij
Bij hulle ; en hul sien dat hij nog lewend was.
 Groot was die vreugd van De la Rey.
 Hij het dit niet verniet gewaag
 Om deur die vijand heen te jaag.

Die perd werd bij die toom gevang deur 'n officier,
 En De la Rey verhaas sijn tred ;
Self vang hij Nielen op, toen hij val van die dier.
 Die kind so dapper was gered.
 Hij leg hom saggiis op die grond,
 Die ander staan daar om hom rond.

Die harde Generaal, kniel bij die jongling neer,
 En wijs die ander weg te staan ;
Maar sijn geoefend oog sien reeds die eerste keer,
 Dat dit met Nielen was gedaan.
 Die kind het ver die laast gerij,
 En sal dus dood alhier nou blij.

Die bloed die stroom daar uit 'n wond wat hij gekrij 't,
Hoog in die linker been sijn dij,
En in sijn ed'le, nob'le krijgsmans bors
Aan tal van wreede wonde lij.
Want deur een bom daar in die drif
Werd hij deurboord gelijk een sif.

---

Niel maak sijn oge oop, nou ver die laaste keer,
En sien die Generaal bij hom,
Maar De la Rey was sag, so as een vrouw die keer :
Hij weet die laaste stond 't gekom.
Ons Nielen gé een sware steun,
Op d' vraag : " Vanwaar kom jij, mijn seun ?"
"Honderd...man...help....Krugers....dorpers.... hul's in gevaar."
Kom daar staamlend van sijn lippe.
Dit was al wat hij kon seg, toen hij leg aldaar
Op die grond en harde klippe.
Hij gé een gorgel diep en swaar,
Waaruit dit blijk, die dood is daar.

---

En daar kom nou o'er sijn oge een doffe vlies,
En die heldere glans verdwijn.
De la Rey die weet : hij gaan s' lewe nou verlies ;
Sijn son het opgehou met skijn.
Aan 'n paar bewegings wat hij geef,
Was dit duidlik dat hij nog leef.

---

Daar roer sijn lippe en hij spreek seer sag en hees—
De la Rey die buk om 't te hoor—
" De la...Rey...gesê...elk...lands...soon...hier... moet...wees."
Klink flou in d' Generaal sijn oor.
Een sware hoes verstik toen hom :
Die laaste polsslag was gekom.

---

Die bloed stijg uit sijn bors, en verf sijn lippe rood ;
Die siel vlug uit die liggaam weg.
Die " Lafaard " deed sijn plig, getrouw tot in di dood ;
En het ver Vrijheid en fer Reg,
Sijn jeugdig lewe daar verpand ;
Ook ver sijn Volk en Vaderland !

D. P. du Toit.

Cradock,
Aug. 1905.

---

# VI.—MINNEDIGTE.

## An Myn Lenie.

Nou, Lenie, ek gaat jou ferklaar
Dat ek jou erg bemin;
Jou houding en jou klere ook
Is net so na myn sin,
Dus glo fer my, ek min fer jou,
Daarom myn skat, kom word myn frou!

Dis lang al dat ek jou bemin,
Dis meer reeds as 'n jaar;
En om di liifde stil te hou
Fal my tog al te swaar.
Dus gé fer my di *jawoord* nou,
Dan word ons eendag man en frou.

Ek word so bly as ek jou siin,
Al is jy nog mar fer;
Dan blink jou oog fer my kompleet
Net soos di morre-ster
Di liifde trek my nes 'n tou!
Toe kom nou, Lenie, word myn frou!

Glo tog fer my, ek meen dit reg;
Geef my jou hand en hart;
Want as jy dit fer my ni gé.
Fergaan ek in myn smart.
Dan sal jy dalk fer my moet rou;
Dus word mar liwers nou myn frou.

Ek kan gen ander so bemin,
So as fer jou, myn skat;
As ek dink ek kan jou ni kry,
Dan word myn oge nat.
Dan sit myn trane net soos dou,
As 'k denk jy word dalk ni myn frou.

Jy moet fer my gehoor nou gé;
Anders kom dit nooit reg.
As jy fer my ni anneem ni,
Dan loop ek seker weg.
Dan sal dit jou nog lang berou!
Dus word nou liwers mar myn frou.

Ek kan nou ni meer langer wag,
Want ek word mos al oud;
As jy fer my so lang laat wag,
Dan seg ek jy is stout.
En kyk ek word al grys en grou;
Dis daarom dat ek soek 'n frou.

En ek het fer jou baijan liif
Want jy 's fer my so mooi;
Jou lippiis is so suiker-soet
En wangetjiis so rooi,
Jou oge is nes myne blou;
Daarom, myn Lenie, word myn frou.

Jy moet fer my ni afsê ni;
Ek wil jou seker he;
En ek sal anhou tot ek win,
Dis wat ek fer jou se.
As jy my afseg word ek flou;
Dus, Lenie, kind, kom word myn frou.

Jy weet 'n jongmens soek 'n maat,
Alleen kan ons ni bly;
Dis daarom dat ek jou nou nooi
Om jou te bind an my.
Denk jy, ek kan alleen uithou?
A né, a! glad ni. Word myn frou!

As jy fer my jou hand nou gé,
Sal ek doen wat ek kan
Om alles fer jou te ferskaf.
So as 'n goeie man.
Glo my ek is 'n goeie ou;
Dus, Lenie, word gerus myn frou!

Goed sal ek altyd fer jou wees,
En sal jou alles gé;
Wil jy iits fan di dorp af he,
Dan bring ek dit ook mé:
Vat jy ferlang doet ek net gou,
As jy mar net wil word myn frou.

Ek het fer jou 'n mooi borspeld
Fan pure goud gekoop!
Ek sal dit saam breng morre aand,
As ons twe weer gaan loop,
Dan steek ek dit daar an jou mou
En seg dan: Lenie, word myn frou!

Al is ons fer soms fan makaar,
Ons sal makaar weer kry;
Ek sal myn ryperd opsaal gou
En reguit na jou ry.
Di perd sal an di stang gaan kou
As ek mar weet jy word myn frou.

Ons sal tog heerlik same woon;
Ons sal gelukkig wees.
Ek denk al hoe ons huis sal hou,

Ek siin dit in myn gees.
Ek sal 'n mooi klyn huisi bou,
As jy mar net wil word myn frou.

En as ons dan getroud eens is,
Dan gaan ons na di strand;
Dan loop ons daar so langs di sé,
Jy en ek hand in hand;
Dan foel ek trots net soos 'n pou,
As ek daar loop so langs myn frou.

En kan ons hiir ni goed bestaan,
Dan kry 'k 'n ander plek;
Ons pak ons goed ook in net gou
As ons dan wil fertrek.
Ons sal ons tent net gou opfou,
Dan trek ons saam as man en frou.

Nou het ek dit fer jou geseg:
Dat ek jou erg bemin;
Dat jy nog eens myn frou mag word,
Is net so na myn sin.
Dit is wat ek graag hebbe wou;
Daarom dus Lenie word myn frou!

En of jy nou gehoor wil gé,
Of ni, ek moet nou stop;
Want nou kan ek ni ferder gaan,
Myn digrym is nou op:
Di woorde is—soos ek beskou—
Al wat ek kan laat rym op frou.

———

## Ek soek 'n Frou.

Myn Moeder is 'n mysimens,
Myn fader was 'n man,
Daarom is dit mos wat ek wens
Een frou te kryge kan.

Ek is so gek na 'n mysimens;
Ek trek fer hul party!
Daarom is dit mos wat ek wens;
Dat ek 'n frou kan kry,

Mar wat is nou di réde dan;
Dat ek gen frou ni het?
Sou ek dan ni een kryge kan;
Of is dit my belet?

Mar 'k denk, dis seker en gewis,
Ja, sekerlik net dit:
Dat ek 'n arme kerel is,
En weinig mar besit;

Daarom is ek fer hulle skaam,
Dus bly ek fan hul weg;
Want praat ek dalkiis met hul saam,
Dan seg hul fer my sleg;

Nogtans, het ek nooit moed ferloor
Om hulle te beha'e:
Ek bly nog daagliks op di spoor;
Ja, al myn lewensda'e!

Want sonder hul kan ek ni bly;
Dit is so seker waar;
Daarom sal ek fer hulle stry!
Al gaan dit nog so swaar!

P. D. Burger

————

## An Myn Liwe Jakoba.

Jakoba, ek moet jou ferlaat;
Ek woon hiir eensaam en alleen.
Wat kan di wereld my nou baat;
Ek moes nou fan myn liifste heen.

Jakoba, fer fan my gesky,
Ek denk nog steeds an jou met smart;
Ek is nooit opgeruimd of bly!
Jy is di ruspunt fan myn hart.

'k Wens jou weer an myn hart te druk;
Ag, hoe gelukkig sal dit wees!
Myn hart is nou ferskeur, an stuk;
Di wond kan jy alleen genees.

Mar geef dan liifde so feel pyn?
En sulke ongeneesbre smart?—
Di hele wereld kan ferdwyn,
Kan ek jou druk mar an myn hart.

Jakoba, ek min jou alleen.
Wanneer sal ek jou weer ontmoet?
Mar né, dan gaan ek ni weer heen;
Want same-wese is so soet.

Bedags siin 'k an di hemeltrans
Jou bloue oge afgebeel,
En an di heldre sterreglans
Is 't of hul snags myn harte streel.

Di soete soentjiis, allermees,
Di fluistring, hals druk en di lag
Is daags nooit uit myn hart gewees,
Ek droom daarfan di héle nag.

Mar weldra kom di blyde dag;
Jakoba, liifste hou mar moed!
Niks wat ons dan meer skyde mag,
Tot solank hartelik gegroet.

C. E. D.

————

## Jagters Minneliid.

Kom, frinde, ons gaan same skiit;
Hoor na myn Jagters Minneliid.
Ons gaan nou saam di jagfeld in,
Di jag is 'n sinbeeld fan di min.

'n Dappre jagter frees gen kou,
Mar stap kloekmoedig deur di dou;
'n Minnaar wat opreg bemind,
Ontsiin gen hagel, sneeu of wind.

'n Haas wat op syn legplek wag
Word fan di jager ni geag;
So ag ons ook gen juffrou, né,
Wat self haar liifde ons wil gé.

Ons ag 'n juffrou fol fan glo d,
Wat ons met moeite kryge moet.
Hoemeer 'n nôi my tegestaan,
Hoe hoger dat myn liifde gaan.

Dus, mysiliif, besté jou tyd,
Foordat di jeug en min ferslyt;
'n Boompi kry syn blaartjiis weer,
Mar jy jou jonkhyd nooit ni weer.

Jy het jou strikkiis uitgeset,
Om my te fange in jou net;
Met di bruin ogiis kwel jy my,
Fergun dat ek jou minnaar sy.

---

## Skoon Isabel.

(*In Afrikaans fertolk, op diselfde Wysi*).

" Skoon Isabel, hoor na myn droewig klage,
"Ontfang myn trou in so'n korte stond.
"Jou hart en siil di staan in myn behage,
" Jou liwe lippiis en jou rooie mond.
" Want jou soet wese
" Kan my genese
"Fan al myn pyn en smart,
" Wat ek foel an myn hart."

"Fertrek, jonkman, met al jou false rede,
" Want so'n praat dit is ek ni gewend.
" Sou ek myn trou an 'n herder gaan bestede?
"Fertrek jonkman, jy is my onbekend.
" Wil fan my kere,
" Ek jou ni begere;
" Myn fader, hoog fan staat,
" Sal wese desperaat."

"Ag, mysiliif, wil my tog nooit ferlate!
Hiir is op trou 'n ring fan diamant,
Uw ouderslíif di sal ek wel beprate."
Waarop di eedle daam hom geef di hand.
Waarna hul byde
Hymelik fryde,
Totdat sy neem 'n pand
Met bloedskrif fan syn hand.

Mar toen di eedle Graaf dit eers uitfinde
Omtrent syn mooie dogter Isabel,
Dat sy 'n herder also teer beminde,
Toen werd hy boos en uiters seer ontstel.
Mar tog hul byde
Hymelik fryde,
By dage en by nag,
Soos so'n herder plag.

Mar toen haar fader dit weer kom te hore,
En hy haar dikwils by di herder fond,
Het hy terstond 'n dure eed geswore:
Dat hy haar weg sou stuur na Frankryks grond,
Om daar te lewe
En haar te gewe
'n Ryke man syn soon,
Liiftallig fan persoon,

Sy fal te foet foor hare liwe fader,
En stort toen seer bedroef haar trane uit;
Sy smeek om eens te spreek nog met di herder,
Foor sy fer laas sal weg faar met di skuit.
Toen roep haar fader
Nogeens di herder,
Wat sy so teer bemint,
Soos 'n moederhart haar kind.

" Adju! Adju! myn herder, fol fan waarde!
" Adju! Adju! myn liifste waardste pand!
" Ek hoop God sal u in gesondhyd spare."
Daarop toen geef hul twé makaar di hand.
Met droewig lyde
Moes hulle skyde,
" Adju, myn waarde pand!
" Nou dool ek o'er di land"

Dit was syn laaste woord tot haar gesproke
En met een kus neem hy fan haar afskyd;
Fan droefhyd was terstond syn hart gebroke,
Wyl Isabel haar stille smarte lyd.
Dit blyf ferhole,
Mar hy gaan dole
Tot ower sewe jaar
Kom 'n Edelman aldaar.

Wat met syn dinaars kom om daar te jage,
En met syn brakwindhonde by makaar
Langes 'n berg in bosse en in hage
Soek hy na wild al in di ronte daar.
Daar kryg hul swerwend,
Akelig en kermend,
'n Herder figelant,
Beroof fan syn ferstand.

Di Edelman in syn groot mogendhede
Hou toen terstond met al syn dinaars raad,
En breng hom na di naaste fan di stede
En geef hom ower an di Magistraat.
Mense by hope
Kom angelope
En roep toen tot elkaar:
" Di herder is weer daar!"

Toen hy by di kasteel kom fan haar fader,
Staan syn liif Isabel net in di deur;
En was ferskrik toen sy daar siin di herder,
Sy bars toen uit in trane en getreur.
Sy gaan hom groete,
Fal an syn foete
As dood ter aarde neer,
En roep dikmaals: Ag, Heer!

Haar fader siin di liifde fan hul byde,
En stort ook seer bedroef syn trane uit,
Dat hulle foor di dood ni weer kan skyde,
En daarom neem hy toen 'n kort besluit
Dat hul sou troue,
En bruilof houe,
En speul fiool en fluit
Fer bruidegom en bruid.

Kom alle minnaars en ook minnaresse,
Spigel jul almal an di droewig liid;
Hiir is 'n stuk fer oud en jong tot lesse
Fan wat eenmaal waaragtig is geskiid:
Wil fry gelowe,
Wat God daar bowe
Gefoeg het tot 'n paar
Skyd c' mens ni fan makaar.

(Ingestuur deur O. J. Olifiir, fan Tw rifire Uniondale).

---

## Floris en Anatji.

"Wat steur myn gedagte?
Wat laat my ontstel?
Wat doet my fersmagte?
Wat kom my so kwel?

"By nag en by dage,
In werk en in rus,
Blyf dit my mar plage,
In niks foel ek lus,

"Anaat, wees myn sussi!
Want is ek deurwond!
Ag, geef my 'n kussi,
Fan jou liwe mond!"

"Weg, Floris! Jou klage
Dit staan my ni an.
Ek het gen behage
In enig jonkman.

"Myn jonkhyd fan jare
Is nog ni gesind,
Te prate fan trouwe;
Ek is mar 'n kind."

"Myn liwe Anatji!
Myn soetste fermaak!
Wat het ek met jou al
'n Pratji op straat!

"Jou tintlende ogiis,
Jou blakende min,
Jou liwe blou ogiis,
Di is na myn sin.

"Fergun my te gewe
Feul geld tot besluit,
Om same te lewe
As bruigom en bruid."

"Weg, Floors, met jou klage!
Koop koek fer jou geld!
Dis mar 'n boel fabels
Wat jy my fertelt.

"Hiir stop ek myn ore
Fer al jou geween;
Ek wil jou ni hore,
Fertrek en gaan heen!"

(Ingestuur deur A. de Klerk Jr., Limoenkraal, Burgersdorp).

---

## Myn Bruine Oge.

*(Ingestuur deur R. V. fan Strydenburg.)*

As ek mag siik word en ek mag sterf,
"Di bruin oog kan dan di bruin pêrd erf;
Ja, sy kan dan di bruin pêrd kry,
Lang het ek met hom na haar gefry.

"Geel Kolmas en met di rybroek aan,
Di rooi pêrd loop op di resiis baan;
Di rooi pêrd loop an di stang en kou.
Mar di bruine het syn heer behou.

"Di en di met di strik in di sy,
Di en di is di polly fan my,
Di en di met di pêrls om di nek,
Di en di is ek baing na gek.

"Di en di met di strik foor di bors,
Di en di het myn lewe gekos,
Di en di met di strik op di skoen,
Di en di wil ek alte graag soen.

"Di en di met di strik op di mou,
Di en di wil ek dol graag mé trou,
Di en di met di pluim op di hoed,
Di en di is myn yge stuk goed."

"Ek is myn ma haar enigste kind,
Waarom sal ek my nou al ferbind?
Julle kan ry en julle kan sing,
Lank sal julle om my nog moet dwing.

"Sit ek fannaand an di Witwatersrand,
Dan seg ek di ring is myn troupand;
Sit ek fannaand in di Basterland,
Dan druk di ring an Polli haar hand.

"Ek is di man wat di bruin pêrd ry,
Ek is di man wat na jou kan fry,
Ek is di man wat di bruin pêrd ry,
Ek is di man wat fer jou sal kry."

---

## Di Nonnetji en di Riddertji.

Ek ging op hoge berge staan,
En kyk di séfaart in;
Ek siin 'n skippi and syle gaan,
Daar was dri riddertjiis in,
Y, daar was dri riddertjiis in.

Di jongste fan di dri riddertjiis,
Wat in di skippi was,
Di biid me 'n glasi te drinke an
Fan koele wyn uit 'n glas,
Y, 't was koele wyn uit 'n glas.

Ek neem di glasi in myn hand
En breek dit foor syn foet.
"Kyk daar, myn jonge riddertji,
Daar het jy myn trou fer goed,
Y, daar het jy myn trou fer goed."

"Wat sal ek met jou troue doen?
Wat sal ek daarmé doen?
Jy is 'n diinsmaag sonder eer,
En ek 'n ryk mans seun,
Y, en ek 'n ryk mans seun."

"Is ek 'n diinsmaag sonder eer,
En jy 'n ryke heer,
So sal ek na Klyn Klooster gaan
En diin daar God di Heer,
Y, dan kryg ek prys en eer."

Mar eer 'n halwe jaar was om
Haar pa en ma was dood,
Toen werd sy d' rykste nonnetji,
En in Klyn Klooster groot,
Y, haar pa en ma was dood.

En toen di riddertji dit hoor
Seg hy: "Jan, saal myn pêrd:
Ek wil nou wat uit ryde gaan,
Dit is nou ryde wêrd,
Y, Jan saal nou op myn pêrd."

En toen hy by Klyn Klooster kom
Toen klop hy ongenood
"Is hiir di rykste nonnetji,
Hiir in Klyn Klooster groot,
Y, haar pa en ma is dood."

Di nonnetji kom foor hom staan
"Wat doen jy in myn land?
Ek bood myn trou jou eenmaal aan,
Toen wyer jy myn hand,
Y, fertrek nou uit myn land."

Di riddertji draai daadlik om,
Hy spreek gen enkel woord;
En toen hy by d' fontyntji kom,
Toen het hy sig fermoord,
Y, hy leg in syn bloed fersmoord.

"Leg jy hiir in jou bloed fersmoord,
En dit enkel om myn;
So sal ek jou laat begrawe
Onder myn roosmaryn,
Y, onder myn roosmaryn.

"En ek sal daar 'n huisi bou
Op myn soetliif syn graf,
En eensaam daarop woon en wag
Tot an myn jongste dag,
Y, ferwag myn jongste dag."

Ingestuur deur J. H. C. K.

Lichtenburg.

---

## Kortstondige Lentelus.

'N TREURIGE HERINNERING.

As di liwe lentetyd
Ferskyn met frisse jeug,
En di aarde haar tooi nes 'n blosende bruid,
Dan is al wat leef ferblyd,
Fol léwenslus en freug,
En ferheug sig di plante, di gras en di kruid.

As di fo'eltjiis frolik sing,
Di bome blaartjiis kry,
En di feld weer met blomme so mooi is bedek,
En di wind weer regen bring,
En diir en mens ferbly,
Dan is ons oek tot liifde en lus opgewek.

Eens in so 'n blye tyd,
Fan Frye léwenslus,
Het myn mysi en ekke, ferful fan genot,
Ons tesame neer geflyd,
Deur soete hoop gesus,
Fan di tyd wat ons wag,, met 'n salige lot.

"Kom myn liifste! gé jou hand,"
Het ek fer haar gefra:
"Ek bemin jou so hartlik, en min jy fer my?
"Foel jy oek di liifde brand?
"Sê dan tog fer my 'ja!'
"Waarom sal ons dan ooit fan makaar weer moet sky?"

Met haar ogiis, hemels skoon,
Siin sy fer my toen aan;
"Niks sal ons ooit meer sky ni," so antwoord sy sag,

Op 'n engelagtige toon.
Terwyl 'n grote traan
Op haar wang'tjiis, my sê, wat haar mond ni fermag.

Swygend keer ons huiswaarts toen,
Fol hoop o'er wat ons wag,
Mar om daar......—liwe hemel! ek ril by di woord:—
Om fer laas makaar te soen;
Want ag! di ander dag,
Was sy heen uit di tyd, na 'n betere oord!

Na di hemels paradys,
Het d' engele haar gebring,
En met haar myn geluk, en myn hoop, en myn wens.
God het dit fan my geys,—
Onwaardige sterfeling!—
Ag, so grillig 's di wêreld en nitig di mens!......

Lank, lank is di tyd ferby;
Mar helder nog nes toen,
Leef nog steeds in myn gees haar befallige beeld.
Bly haar soete stem my by,
Foel ek di laaste soen
Op myn lippe, waardeur toen myn hart was gestreeld.

M. H. NESER.

---

## Di Hyde-Rosi.

[DI ROSI STEL NATUURLIK 'N MYSI FOOR]

Sag 'n Knaap 'n Rosi staan,
Rosi op di hyde;
Morgen-skoon, net opgegaan,
Liip hy gou-gou daarop an,
En hy was so blyde.
Rosi, Rosi, Rosi, rood,
Rosi fan di hyde.

Knapi sprak: "Ek pluk jou nou,
Rosi op di hyde!"
Rosi sprak: "Dan steek ek jou;
Ewig sal dit jou berou,
En ek sal niks lyde."
Rosi, Rosi, Rosi, rood,
Rosi fan di hyde.

En di wilde knapi brak,
Rosi op di hyde!
Rosi weerde haar en stak;
Mar di Rosi was te swak,
Alby moes dit lyde.
Rosi, Rosi, Rosi, rood,
Rosi fan di hyde.

JADUTO.

Göthe.

## Liid an di Morre- en Aandster.*

Di son is mooi by dag, met skitterende prag;
Di maan is liif by nag, met glanse wit en sag.
En an di hemelboog blink menig ster so hoog
Waar ek myn starend oog mar opwaarts heffe moog.
Mar, liwe Awondster,
So na en tog so fêr,
Ek min jou meer en meer
Bo al di hemelheer.

As skaars 'n sonnestraal nog in di weste dwaal,
As nag en donker daal en dek ons allemaal,
As wolf en leeu en tiir, en elk ferskeurend diir,
Deur bos en dal gaan swiir en rooflus bot gaan fiir,
Dan, liwe Awondster,
Blink jy so liif fan fêr,
En wek in myn gemoed
'n Sagte minnegloed.

En as di Dagbreek gloor, di sterreglans fersmoor,
Gaan jy di dag weer foor, en wys di son syn spoor;
As dan di dag ferskyn, di sterre laat ferdwyn,
Dan blink jy o so ryn met strale sag en fyn;
Dan, liwe Morrester,
Lag jy ons toe fan fêr,
Roep jy ons uit di rus
Tot nuwe lewenslus.

So werk di soete Min ons oek di lewe in:
Dit sterk ons hart en sin di lewe te begin.
En as ons awond daal, met menig pyn en kwaal,
Werp Min nog menigmaal 'n frindelike straal.
Dus Aand- en Morrester,
Bestraal my steeds fan fêr;
Wees my 'n Minnebeeld,
Wat hart en sinne streelt.

---

## An Anni.

(*Ons Folk.*)

Ag, myn liwe Anni!
Geef jou hand an my.
Neem gen ander man ni,
Laat ek jou tog kry.

Het tog medelyde,
Let op myn ferdriit;
Moet my ni fermyde,
Wyger my tog niit.

* Di pragtige poësi in di oorspronkelike het ek perbeer in swakke digmaat na te folg.

Toe, myn liwe niggi,
  Toe tog, soetste hart,
Toe dan, liif gesiggi,
  Heel tog al myn smart.

Trek jou fraaie bekki,
  Tog ni in 'n plooi,
Skud tog ni jou nekki,
  Jy is tog so mooi.

Kyk tog in myn oge,
  Lees wat daarin staat;
Sal jy dan gedoge,
  My *alleen* te laat?

Kan myn liwe sussi,
  My dan so hoor kla?
Geef my net één kussi,
  Fluister soetjiis: "JA."

## Troue Liifde.

Hiir sit ek alleen, in myn huis ongetroos,
En denk an myn liifste, an myn Sanni Roos!
Ek denk an di tyd toen ek my an haar sy
In d' bome hul skadu ter neder kon fly
Op d' grastapyt sag, waar di blomme so skoon
Hul geure ferspry, en hul kleure fertoon!
En d' fo'eltjiis sing met so 'n liiflik geluid,
Wat d' hart laat fersmelt en jou ore laat tuit!
Ag! waar is di tyd nou? Dis weg en fergaan!
En Sanni is fêr! ag, so fêr hiir fandaan;
Ek moes haar ferlaat, want sy het my fergeet,
En toen ek haar skreef, wou sy niks fan my weet.
Haar liifde so warm eens, werd koud, net as ys!
En nou is sy oud al, en ek ook al grys;
Mar tog is dit nog 'n genoege fer my
Te denk an di tyd, skoon so lang al ferby.
Te meer, as ek sit in myn huis en my troos
Met di beeltenis foor my, fan myn Sanni Roos.

W. K.

## Wewenaars Liid.

Ag hoe word myn hart gedrewe,
  Na myn Sari wat ek min;
Ek wil ewig fer haar lewe,
  Myn geliifde siilsfrindin.

Ek wil na myn soetliif rye,
  Haar anbide al myn trou!
Nooit sal 'k na 'n ander frye;
  Haar ferkiis myn hart tot frou.

Kom, myn pêrdjiis, draf mar lustig;
  Dis mar ses-en-twintig uur.
Morge awend freet jul rustig,
  By myn Sari in di skuur.

Rep jul béne, rek jul séne,
  Morge staan jul in di stal;
Gars en hawer sal ek léne,
  Wat jul weer ferkwikke sal.

Rep jou, Witfoet, rep jou trede!
  Booi, stoot Hartbeesfanger aan!
Fleur sal morge met my mede,
  Moedig foor myn Sari staan.

Ingestuur deur A. J. Myburgh.

Hopetown.

## Janni en Betti.

Daar kom Jan op syn hengspêrd an!
  Hoe lag Betti nou!
Ower 'n maand gaan sy en Jan
  Same netjiis trou.

Nou gaan haas gen awend om,
  Of neef Jan is daar!
Net sodra di skemer kom,
  Staan syn fos al klaar.

Frolik spring hy in di saal
  En op folle draf,
Jaag hy om di huis te haal,
  Hoor di honde blaf!

"Sussi," seg haar klyne broer,
  "Janni kom al an!"
"Sorg," seg sy, "dan mar fer foer
  Net so gou jy kan!"

Pronk, pronk, kom hy op di plaas,
  Gooi di jong syn toom,
Stap di huis in met geraas,
  Groet fer tante en oom.

Betti geef hy mar 'n hand,
  Solang hul dit siin,
Mar is hul eers an 'n kant,
  Dan 'n soen of tiin!

Net nou is di stori uit,
  As hy haar eers het,
As di Bruid is in di skuit
  Yndig al di pret.

Né, so sal dit tog ni gaan,
  So sal Jan ni maak:
Hy sal by syn Betti staan
  En haar trou bewaak.

Is Neef Jan met Bet getroud,
  Sal hul self ferklaar:
"Ware liifde word nooit oud,
  Dis tog al te waar!"

Cupido.

## Klaagliid fan 'n Minnaar.

('n Oue Hollanse liid, deur A. J. Boshoff Jr., fan Jakobsdal, ingestuur, fry gefolg).

Ag, myn skoonste, myn beminde,
Al te diirbaar was jy mees.
Sal ek jou ooit weder finde;
As 't di beste wil mog wees.

By myn broeders en myn frinde
Soek ek te fergeefs na troos;
Troos kan ek fer my ni finde
Uit gen Noord, Suid, Wes of Oos.

Ag, myn oge swem in trane!
Waar is my nog troos beryd?
Kyk ek op myn lewensbane,
Dis 'n rys na d' ewighyd.

Jy wou myn jou hart ferpande,
Waarom het jy my ferlaat?
En fergeet di liifdebande?
Wat sal droefhyd my nou baat?

ô Myn smart is onafmeetlik,
Daarom treur 'k solang ek leef;
Want jy blyf my onfergeetlik,
Daar myn hart jou steeds ankleef.

Ag, hoe bitter is di lewe!
Eensaam sug ek en alleen:
As di Heer my nou begewe,
Ag, waar flug ek sondaar heen?

Op dees dag werd ek ferbonde,
Weg was alle pyn en smart,
Ek had myn geluk gefonde
An 'n jong en deugsaam hart.

Sy ontrou het my ferlate;
'k Wou eers trag haar te fergeet,
'k Wou perbeer om haar te hate,
Tot fersagting fan myn leed.

Mar as 'k denk an myn beminde,
Weg is al myn haat dan weer!
Mog ek haar eens wederfinde,
'k Kniil as skuldnaar foor haar neer.

Sal dit nimmermeer gebeure,
Dat ek haar ooit weer ontmoet?
Sal ek tot myn dood toe treure?
Niks te wete is my goed!

Dis myn lot, dit moet so wese!
Dis myn lot, dit moet so syn.
Mog myn smart dan nooit genese;
'k Soek fertroosting in myn pyn.

Faar dan wel, myn teer beminde!
Faar dan wel, myn aardse skat!
Faar dan wel, myn siilsfrindinne;
Faar dan wel, al wat ek had!

## 'n Liid fan di Liifde.

Laat ons fan di Liifde singe,
Liifde set dit al in gloed.
Liifde gaan foor alle dinge,
Liifde pas an jeugdig bloed.

Di wat fan gen Liifde wete
Foer 'n lewe dof fan gees;
Hul mag ware drommels hete,
Liifde laat ons *mense* wees.

Ban di Liifde fan di aarde,
Kyk wat dit dan worde sal:
Niks as lewe sonder waarde
In 'n droewig tranedal.

Liifde skenk 'n twede lewe,
Maak di aard 'n paradys;
Wil gerus na frindskap strewe,
Mar di Liifde haal di prys.

Ja, di Liifde, jongelide!
Is di siraad fan elk mens.
Laat haar al jul doen gebide,
Liifde sy jul hoogste wens.

Liifde skenk 'n stille frede,
Dus an haar jul hart gewyd!
Liifde, Liifde sy jul bede;
Liifde kroon met saligheid.

Laat ons dan op Liifde klinke,
Frinde, in di freugdesaal;
Laat ons dan ons glasiis drinke
Op di Liifdes segepraal.

Laat di Liifde in ons wone!
Mog een ider haar fereer,
Haar met blommekranse krone!
Laat di Liifde triomfeer!

---

## Mooi praat en Soebat.

Ag myn liifste mooie blom,
As ek net by jou kan kom
En met jou mag sit en praat,
Seker, dan bly jy ni kwaad.

Mar ek is so danig bang,
Dat jy weer 'n woord sal fang,
Waarom jy gesteur sal wees,
Daarfoor is ek so befrees.

Want ek was so onbedag
En ek dog jy sal mos lag,
As ek eens 'n grappi maak,
Dog myn grap was sonder smaak.

Jy neem dit ten ergste op.
Soos dit lyk wou jy my klop,
Daarom het ek gou gery.
Is jy nou nog kwaad fer my?

Né, fergeef my tog, ek seg:
Dan kom alles gou weer reg.
Ek sal weer na jou toe kom,
En weer praat 'n paar uur om.

Tot half elf is tog ni laat;
Sal ek met jou sit en praat.
Ek hoop jy sal my fergeef.
Dat ons frindskap mag herleef.

Dat ons liifde met makaar
Duur so lank ons bly gespaar
Mar seg jy: "ek kry nou faak,"
Dan sal ek ni lank meer maak:

Want dalk het ek oek gegaap.
Dus kan jy dan mar gaan slaap.
Ja ek sal myn perd gaan haal,
En hom net gou-gou opsaal;

En ry dat di klippers spat,
Deur di water in di pad,
Dat ek by di huis kan kom;
Want dan is di nag dalk om.

Laat jou antwoord gunstig wees,
Dan ferdryf jy alle frees.
Mar stuur jy 'n kwaaie woord,
Dan is jy nog steeds gestoord.

Dan sal ek mar weg moet bly,
As ek ni fer jou kan kry.
Net fer jou wat ek begeer,
Ferder wens myn hart niks meer.

Wees tog jammer dus fer my
Omdat ek so eensaam bly,
Want ek is hiir onbekend;
Net fer jou is ek gewend.

Om daar in di aand te kom.
En dan fliig di tyd gou om.
Dan moet ek weer fan jou sky,
Om hiir eensaam te kom bly.

Minni liif ek moet nou sluit,
Want di kers brand in di tuit.
Ek ferwag 'n gunstig briif
In di hoop jy 't my nog liif.

Kry ek niks dan sal ek gaan
Om te kuier in di maan,
Dalk is daar 'n mooie een.
Mar straks skop sy op myn skeen!

Wat is nou di beste keus,
Hiir te kyk net o'er myn neus?
Kom, al gé jy my 'n klap,
Dan siin jy 'n mooie grap!

———

## 'n Oue Minneliid.

*[Ingestuur deur Annie van Wyk, fan Fryhyd en bewerk deur O. K.]*

Ewig sal ek jou beminne,
  Dit beloof ek tans foor God.
Nimand anders streel myn sinne,
  En sal dele in myn lot.

Seg my dan een fan di dage
  Wat jou hart fer my gefoel,
En geef antwoord op myn klage,
  Dat myn brandend hart sig koel.

Wil jy my jou liifde gewe,
  My beminne tot di dood?
En fan nou an fer my lewe?
  Wat is myn geluk dan groot!

Mar ag né, ek wil ni klage,
  Mar geduldig dra myn smart.
Kan ek jou geluk doen dage,
  Ewig gé ek jou myn hart.

Alles wil ek fer jou gewe,
  Alles leg ek an jou foet;
Ek laat fer jou selfs myn lewe,
  Ja, myn laaste druppel bloed.

Al wil jy fan my ni weet ni,
  Al stoot jy my wygrend af,
Tog sal ek jou nooit fergeet ni,
  Mar bemin tot an myn graf.

Al kan ek jou hart ni winne,
  Haat jy my met bittre haat,
Tog sal ek jou steeds beminne,
  Totdat eens myn sterfuur slaat.

Geef tog antwoord op myn frage,
  En ferminder tog myn smart,
Langer kan ek dit ni drage,
  Openbaar my tog jou hart.

———

## Faarwel.

*'n O'ue Hollanse Liid ingestuur deur J. W. Muller en fertaal en bewerk deur "O.K."*

Faarwel, myn yge soeteliif!
  'k Gaan fêr, fêr hiirfandaan.
Betreur my ni, myn soeteliif!
  Dat ek so fêr moet gaan.

Ek sal jou nooit, né nooit fergeet;
  Ek blyf myn soetliif trou:
Waar ek op aard oek swerwe mog,
  Denk ek tog steeds an jou.

Myn hart klop fer myn soeteliif,
Myn tong kan noueliks spreek;
Ek siin jou traantjiis droewig rol,
Dit laat myn hart oek breek.

Hoe swaar dit fal jou te ferlaat—
Ek kan dit nooit fertel.
Faarwel myn yge soeteliif!
Tiin duisendmaal faarwel!

Moet ons hiir skyde, harteliif!
Met trane fan ferdriit;
Ek hoop jou namaals weer te siin,
Ag, soetliif, ween so niit!

Nou swerf ek eensaam rond op aard
So fêr fan frind of maag,
En sonder hulp, of steun, of troos,
Ek moet myn lot beklaag.

Met trane moet ek slape gaan,
Wanneer di lig ferdwyn;
Met sugte uit myn bed opstaan,
Wanneer di lig ferskyn.

Dit moet so wees, dit sal so wees;
'k Sal in myn lot berus:
So faar dan wel, myn soeteliif,
Net nog één afskydskus!

---

## Uitnodiging an Anni.

Myn huisi is wel baing klyn,
Mar is tog regte net en ryn,
Daar 's kos in huis en fé op stal,
Ek het gebrek an nimendal.

'n Ykeboom staan foor myn deur,
Daar sit ek somtyds wel en treur,—
Di boom keer wind en sonneskyn,
Dis al te mooi, di huis fan myn.

En leg ek smorrens nog te droom,
Dan sing di fogels in myn boom.
Jy kan ni langs myn huisi gaan
Of jy sal luister en bly staan!

Di water uit di waterfal
Loop flak ferby, skoon as kristal
Ek woon daar heeltemal alleen,
Mar langer hou ek dit ni,—neen!

Ek is daar koning, fors en heer,
En steur my an gen wind en weer.
'k Kan bed opmaak, karmnatji braai,
En slaap totdat di hoenders kraai.

Mar Anni-liif, wat ek bemin,
Kom, woon by my as koningin!
Dis alles wat myn hart nog wens,
Dan is ek 'n gelukkig mens.

## Faarwel.

*Fan 'n jonge Kolonis, by syn fertrek na di oorlog, an 'n Transfaalse Mysi, an wi hij ferloof was en om wi hy 'n Transfaalse burger geworde is.—Di wysi is gewysig na "Ah! che la Morte" uit Verdi syn opera "il Trovatore."*

Ek gaan nou na di oorlog, en keer fandaar nooit weer.
Faarwel fer altoos; faarwel fer di laaste keer
Faarwel, faarwel, faarwel, Mari! fergeet my ni!
Ontfang myn groete nou fer di laaste keer.
Faarwel, faarwel, faarwel Mari! Fergeet my ni!
Fergeet my ni!

Ek gaan myn bloed nou storte as offer fer jou land;
Om liifde fer jou het ek nou myn eed ferpand.
Faarwel, faarwel; Mari. faarwel! Faar ewig wel!
Gé my fer laas nog net een kus en jou hand...
Faarwel, faarwel; Mari, faarwel! Faar ewig wel!
Faar ewig wel!

Jy self brag my di boodschap; 'k sag in myn droom jou staan;
'n Doodkleed met bloed geferwd bood jou hand my aan
Faarwel, faarwel, faarwel, Mari! Fergeet my ni!
Né, droog jou trane, laat my blymoedig gaan—
Faarwel, faarwel, faarwel, Mari! Fergeet my ni!
Fergeet my ni!

---

## Afskyd.

As di swaweltjiis ferdwyn
Met di somer sonneskyn;
As di dorre blaartjiis flug
Foor di gure winterlug!
Fraag myn hart in bange smart,
Fraag myn hart in bange smart;
Of ek je ooit weer sal kry?
Skyde, ag skyde, skyde laat ly,
Skyde, ag skyde, skyde laat ly.

As di swaweltjiis fertrek
Na 'n warmer beter plek;
As di afondrood fersink,
Deur di groene woude blink;
Fraag myn hart in bange smart,
Fraag myn hart in bange smart:
Of ek jou ooit weer ontmoet;
Same te wese was tog so soet!
Same te wese was tog so soet!

Arme hart, wat klaag jy dus?
Ag, oek jy gaan eens ter rus!
Wat op aard is moet ferfliin;
Mar daar is 'n wedersiin!
Seg, myn hart, in bange smart,
Seg, myn hart, in bange smart:
Ek find jou tog eenmaal weer,
Dan sky ons nooit weer, né nimmermeer,
Dan sky ons nooit weer, né nimmermeer.

---

## Ferdenk ni myn hart.

Ferdenk ni myn hart o'er syn sugte;
Ek kan tog ni altyd lag.
Daar's 'n wirmsteek reeds in di roosknop
'n Wolk in di helderste dag.
Al blink daar 'n lag op myn lippe,
Al klink ook di freugde hoog;
Di siil kan in stilte ferkwyn,
En trane swel diip in di oog.
Ferdenk ni myn hart o'er syn sugte;
Ek kan tog ni altyd lag.
Daar's 'n wirmsteek reeds in di roosknop,
'n Wolk in di helderste dag.
Ferdenk ni myn hart!
Ferdenk ni myn hart!

Ferdenk ni myn hart, laat dit sugte;
Laat trane myn smart ferdoof!
Daar's freugde wat smart ni ferminder,
En strale wat pyn ni ontroof.
Daar's bekoring in froegere dage,
Di toekoms haal nooit daarby;
Ons foel dit, di son fan di tyd
Kan nooit weer ons lewe ferbly.

Ferdenk ni myn hart, laat dit sugte;
Laat trane myn smart ferdoof;
Daar's freugde wat smart ni ferminder,
En strale wat pyn ni ferdoof.
Ferdenk ni myn hart!
Ferdenk ni myn hart.

---

## Klaagliid.

ô Flugtige tyd,
Wat skilik weg glyd,
Myn smarte kan jy ni genees ni!
Ferdowende tyd,
Wat alles laat slyt!
Gen Trooster fer my kan jy wees ni.

ô Dorre Woestyn!
Di trane fan myn
Hoef jy ni tot rose te groei ni,
Rol foort, Kliprifiir!
Fer my tot pelsiir
Hoef jy ni so saggiis te floei ni.

Wyk, fryers, fan my!
Want jul flyery
Kan tog nooit myn hart meer bekoor ni.
Hoe mooi jul ook praat,
Dit sal tog ni baat;
Myn hart sal tog nooit daarna hoor ni.

Myn hart! blyf mar seer!
Dis wat ek begeer...
Laat nooit tog di wonde genees ni!
Di pyn is myn lus
Tot hy my weer kus
Wil ek tog getroos ni weer wees ni...

## Troue Liifde.

Ek staan alleen in d' middernag,
By d' lagerfuur hou ek myn wag;
Ek denk an haar so fêr fan my,
Ag, mog sy trou en frindlik bly.

KOOR:—Ek denk an haar so fêr fan my,
Ag mog sy trou en frindlik bly.

Toen 'k na di ferre grense moet,
Het sy fer my so teer gegroet;
'n Fraaie blom was my gepluk,
En teen haar hart was ek gedruk.

KOOR:—Ek denk an haar, ens., ens.

Sy het my liif, is fer my goed,
En is so frolik fan gemoed;
Myn hart klop finnig en ferblyd,
As 'k net denk an di ferre bruid.

KOOR:—Ek denk an haar, ens., ens.

En in haar kamer nou misskiin,
Denk sy an my wat nou hiir diin,
En bid sy tot haar God en Heer:
"Bewaar hom;—breng hom na my weer!"

KOOR:—Ek denk an haar, ens., ens.

Dog as u treurig is en ween,
Om di gefaar rondom my heen,
Wees rustig, God sal nog behou
Di burger wat op Hem fertrou!

KOOR:—Ek denk an haar, ens,, ens.

W. H. MASKEW.

---

## Faarwel! *

Di woord "faarwel" is pynlik,
Di skyding self nog meer.
Faarwel, myn seer geliifde!
Faarwel, ek klaag ni meer.

Jy was my altyd frindlik,
Jou liifde warm en ryn;
Mar ag, hoe eedler liifde,
Hoe meer doet skyding pyn.

Ek is ni meer di uwe,
Jy is ni meer di myn';
Jy het myn hart ferbrysel
Deur 'n anders deel te syn.

Jy het my eers getroetel,
Nou is jy my ontrou;
Nooit kan 'k jou weer gelowe,
Nooit op jou woord fertrou.

* O'ergedruk uit *Ons Klyntji*, Deel I, bladsy 250.

Mar 'k wens jou als ten beste,
  Ja, alles na jou hart;
Al is myn pad oek donker,
  En smelt myn siil fan smart.

Jy was gelyk 'n rosi
  Wat haas moet ope gaan;
Jy was gelyk 'n leli,
  Wat tussen dorings staan.

Jou pad was fol fan rose,
  Met leliis ryk besaai;
Jou pad was fol fan blomme!
  Wat haas word afgemaai.

Mar siin ons nooit malkander
  Weer in di aardse dal,
Dan hoop ek op 'n weersiin,
  Waar niks ons skyde sal.

J. BLOMERUS.

Caledon, Napiir.



# VII.—GODSDIINSTIGE GEDIGTE.

## Waarom? Daarom! Want.

(*Deur Jepete*).

Waarom gaat ek steeds in swart?
Waarom is myn stryd so hard?
Waarom word ek so ferdruk?
Waarom moet dit al's misluk?
Waarom kry ek nooit gen lig?
Waarom moet ek altyd swig?
Waarom moet ek kruis steeds draag?
Waarom? Omdat 't God behaag!
Waarom? Omdat Jesus leed!
Waarom? Omdat Jesus streed!
Daarom moet ek oek hiir ly,
Daarom moet ek oek hiir stry,
Want *an* Kruis daar hang 'n Kroon,
Want *na* stryd ontfang ons loon!

---

## Folg My.

(*Deur Jepete*).

[OP WYSE FAN GEZ. 13.]

Di wêreld is 'n tranedal,
Waar ek oek deur moet loop,
Ek stamp my, struikel, en ek fal,
Soms leg ek buiten hoop!

Dan foel ek weer 'n hand op my,
'n Stem spreek in myn oor:
"Staat op, en kom hiir agter my;
Hou moed, want Ek loop foor!"

Di stem, o ja, ek ken di stem,
Di handdruk, o so sag,
Dit is alweer di stem fan Hem,
Ek ken dit in di nag!

Di fout was dat ek self, alleen,
Di tranedal wou in,
Ek steun te feul op yge been,
Op yge wil en sin!

Of wel, dat ek fooruit wou gaan,
Ek wou 'n lyer wees,
Ek dag, ek ken tog self di baan,
Ek is oek ni befrees!

Toen was dit dat ek struikel, fal,
En leer myn swakhyd ken,
Di "dal," di duistre tranedal,
Leer my toen wat ek "ben"!

Di les sal ek ni lig fergeet,
Ek folg nou mar foortaan,
Di les sal ek wis *nooit* fergeet,
En *nooit* weer fooruit gaan!

---

## Landsplage.

In Afrika is di besoekings nou groot:
Dri dele fan fé is nou amper al dood:
An Suid en an Noorde, an Oos en an Wes
Word oral ons groot-fé gemaai deur di pes.
Di gal-dokters was met hul enting so sterk,
Hul denk hul kan somar di siikte uitwerk.
Nou ent hulle weer met hul *Serum* of bloed,
Di middel is nou weer so kragtig en goed.
Gedenk an di plage fan di Israëliit:
Om sonde en affal het God dit gebiid.
Waar is nou 'n Moses wat bid en wat fraag:
"Genadige Here, neem weg tog di plaag!"
Ag help ons, dit is nou al sewe jaar lank
Dat Afrika ly al, ons land is gans krank.
Ferskoon ons, of Afrika sterf ras di dood.
Hoor, Here, ons kindertjiis huil al om brood.
Di moeder di sug waar haar kind staan te ween,
En seg: "Kind, gaan speul mar, want brood is er geen."
Di plage di kom tog fan uw sterke hand,
Ag, wees tog ontfermend, genees weer ons land!
Dit is nou al amper di end fan di jaar,
Di toekoms is donker, di druk is tog swaar.
Di droogte ferniil ons, di pes nog daarby.
Di mens het gesondig, di fé moet saam ly.
Ag, wil oek di hande fan d' owerhyd sterk.
Om fore te grawe, dan kry ons tog werk,
Dit sal di ferarmde boere wat baat,
Want hul is mos daarom di land syn ruggraat.
Mar ag, ou Grootrifiir wil amper gaan staan;
En hoe sal dit dan met di erfhouers gaan?
En as di rifiir oek op laas ni meer stroom,
Dan kom daar mos skade an graan en an boom.
Dan kom daar ferwoesting an miliis en graan,
Hoe sal dan Gordonia langer bestaan?
Di fé in di omtrek is haas almal dood,
Gordonia kry hiir fan Upington brood.
Nou, *Klyntji*, wil tog di gedig publiseer,
Ek lees jou so gaarne en skryf dan nog meer.
En hiirmé sal ek mar myn rympi nou stop,
Want daar kom 'n man op 'n harde gelop;
Ek is mar onrustig, hy kan my ferkla,
Di fé loop in spaar-feld, waar sal ek hul ja?

---

## Fermaning en Waarskuwing.

Di Frystaat is 'n ope land.
Op Humansdam syn hoge rand
Gaan ek laas op 'n Sondag staan
Om heel di omtrek ga te slaan.
Fan bowe op di hoge rand
Siin ek 'n grote fuur and brand.

Di kom fan onder uit di wes:
Dis di gefreesde runderpes.
Nou foor 'n grote maand of tiin,
Was beeste duisende te siin,
En nou is dit hiir alles kaal,
Fan hiir af tot in di Transfaal.
God het ons beeste weggeneem,
En sal ons nou oek ni weer seen
Foor dat ons folk di sonde laat;
In llifde leef en ni in haat.
Hoe sal ek al di sonde noem,
Wat nou met godsdiins word ferbloem?
Ek slaan 'n oog na Norvals Pond,
Daar loop 'n skaar fan mense rond,
En dit nogal op Sabbatdag,
Wat op 'n ander tryn daar wag.
Daar kom 'n soort fan duisendbeen,
En fliig na Bloemfontyn toen heen.
Di rook slaan op, di rook slaan neer,
Gelyk 'n anklag by di Heer.
Gen Sabbat is nou meer op aard
Di sondig mensdom sofeul waard
Om rustig, stil dit deur te breng,
En God te diin met bid en sing.
Dis nou net alles besighyd.
Sondaar, pas op fer selfferwyt.
'n Deur staan by elk stasi oop
Om kos en koffi te ferkoop.
Mar God siin dit met toorn aan,
En sal ons land nog ferder slaan,
Solank ons ni di Sabbatdag
Geheel en al fer hylig ag.
Fan ons Uitfoerende Gesag
Word dit tog wis met reg ferwag
Om daaran nou 'n end te maak
En di onthyliging te staak.
Daar moet gen Sondagstryn meer loop,
En di dag moet oek niks ferkoop;
Dan sal ons weer gesegen wees,
Gods guns sal rus op mens en bees.
Mar frinde, hoor wat ek nou meen,
Dis ni ons orighyd alleen
Wat al di skuld daarfan moet kry,
Né, elkeen moet syn skuld bely,
Di kwaad laat staan, di Here frees,
Dan sal syn guns ons land genees.
Mar as ons ni wil boete doen,
En met gen mens en God fersoen,
Dan sal di plage nog fermeer;
Want hylig is di Opperheer.
En ag, ons leef nou in 'n tyd
Dat een di ander wil ferbyt.
Di Bybel is tog al te reg,
Di het dit alles so foorseg.
Waar is opregthyd nog 'n eer?
Né, idereen wil spekuleer,
En soek fer sig 'n grote wens,
Tot skade fan syn ewemens.
Di gal en bloed hiir in di rond
Word nou ferkoop fer twintig pond!
Het ons dan gen regering meer
Om sulke dinge tog te keer?
Denk elk sal rekenskap moet geef
Hoe hy op aarde het geleef.

H. C. BOSHOFF.

Humandsdam, Jakobsdal.

---

## Berusting in Gods Wil.

Wat swoeg jy, mens, met jou tafrele
Fan onhyl, rampe, wé of skrik;
Di wonde slaat, kan wonde hele,
Swyg dus, dis Godes wys beskik.
't Foeg u geensins di doen te lake
Fan Hem, wat fer uw hyl blyf wake,
Ofskoon jou oog di sorg ni siit;
Swyg dus, berus in al syn wege,
'n Fader is syn kroos genege,
'n Fader moor syn kinders niit.

---

## DI A B C FAN DI PLIGTE.

Ag, myn kinders, doet gen kwaad;
Bidde moet jul froeg en laat.
Cir jou met gen ydel kleed;
Doet jou naaste nimmer leed.
Eer hul wat iits goeds jou leer,
Fraai is dit fer God di Heer,
God moet bowe al gediind.
Kiis gen booswig tot jou friind.
In di Bybel moet jul lees;
Kwaad doen moet jou lus ni wees.
Leer wat goeds, eer 't is te laat.
My bedrog en foed gen kwaad.
Nedrig moet jy wees in spreek;
Onrus moet jy nimmer kweek.
Prys of laak jou selwers niit.
Reg doen geef jou nooit ferdriit.
Spreek waar 't pas, leer tydig swyg;
Trag 'n goede naam te kryg.
Uit gen taal wat God onteer.
Vlug fan di ligfêrdig sweer.
Wreek jou ni mar wil fergewe,
Zo sal jy gelukkig lewe.

VRYSTATER.

---

## BLYDSKAP IN JESUS.

Ek is so bly, ek is so bly,
Dat Jesus my bemint;
Hy maak my eens fan sonde fry,
En Gods gelukkig kind.

Dit is so mooi, dit is so mooi,
  Dat Jesus is myn frind;
Di satan kry my ni tot prooi;
  Want ek is mos Gods kind.

En fal ek nog op aarde weer,
  Gedurig in di sond';
Dan seg ek dit an God di Heer,
  En Hy help my terstond.

Di duiwel mag my baing pla,
  Mar daar gé ek ni om;
So lank as ek fan God mag fra,
  Om my tot hulp te kom.

Hy kom my alle dag perbeer,
  En dan moet ek weer stry.
Mar an myn sy staan God di Heer;
  Nou kan hy my ni kry.

Ek sal nog, nou en dan weer fal,
  As ek ni opwaarts siit;
Mar Jesus blyf myn enig al
  En Hy ferlaat my niit.

Dit is my swaar om dit te siin,
  Dat ek so sleg is nog,
En nog so graag di wêreld diin,
  En Hy het my gekog.

Dat ek nog hiir fer Hem ni leef,
  Daar 'k sonder Hem niks kan;
En Hy my so feul kragte geef,
  So min gebruik daarfan.

Mar dit gé troos in freugd en smart,
  Dat Jesus op my siit;
So as hiir in di flees myn hart
  Di sonde afskyd biid.

Ja, God siit ni di sonde niit.
  Hy kyk mar op myn hart,
Of Hy daar Jesus bloed oek siit,
  En Syn gelede smart.

Di Here Jesus het geseg:
  Di flees di het gen krag;
Hy het syn Gees in ons geleg,
  So word Syn wil folbrag.

---

## GOLGOTHA.

*Joh. 19 : 17.*

Na Golgotha, na Golgotha!
  So klink di engele koor
Fan uit di hoge hemel tot
Ons owertreders fan 't gebod,
  Op di lage aardrijk door.

Na Golgotha, na Golgotha!
  Roep alles ons met spoed;
Waar onse Heer deur smart ferwelk,
Fer ons di bittre lydenskelk,
  Di droesem drinke moet.

Na Golgotha, na Golgotha!
  Waar d' kruispaal staan geplant;
Waarheen ons alles roep en maan,
Di lewenspad ons word gebaan,
  Na d' hemels faderland.

Na Golgotha, na Golgotha!
  Folg, o myn siil! di pad,
Waarop Hy jou is foorgegaan,
Syn lydenspad, jou lewensbaan.
  Loop uit in d' hemelstad.

Na Golgotha, na Golgotha!
  Daar word jou skuld geboet;
Daar find jy an di fyl'ge kus
Fer jou, myn siil, 'n saalge rus.
  En fre fer jou gemoed.

Na Golgotha, na Golgotha!
  Dring deur, myn siil, met krag;
Dring deur tot an di foet fan d' kruis,
Di slot fan d' hemels faderhuis,
  Waar rus en fre jou wag.

Juig, o myn siil! Syn liifd' is groot,
  Feul groter as jou skuld!
Syn liifde is onyndig groot,
Syn liifd' is sterker as di dood,
  Wat d' hart met weemoed fult.

Juig, o myn siil! in Hem, wat jou
  Fan skuld en floek befryd,
En deur di droewig tranendal,
As Gids en Lydsman foorgaan sal.
  Na d' plaas fer jou beryd.

Juig dan, myn siil, in d' salig lot,
  Daar bo fer jou beryd;
'n Salighyd na smart en nood,
'n Salighyd onyndig groot,
  'n Saalge heerlikhyd.

Jou lewe bly dan, o myn siil!
  'n Lewe fer altyd;
'n Lewe tot Syn lof en eer,
'n Lewe da'eliks meer en meer,
  Geheel an Hem gewyd.

KLYN JAN WAT FERSIIS MAAK.

---

### " DIT IS FOLBRAG ! "

O! had ons eens 'n reg gesig
Fan wat daar opgeslote lig,
In d' uitroep fan so groot gewig,
"Dit is folbrag," fan d' kruis gerig.

O! kon elkeen dit reg ferstaan,
Wat Jesus op di lydensbaan
Om ons fan sond' en floek t' ontslaan,
Fer arme sondaars het gedaan.

O! denk dan tog eens ernstig na,
Wat Jesus fer ons het gedra,
Daarom getuig ons froeg en spa:
Gethsémané en Golgotha.

Daar tog het ons gesiin al wat
Di Hyland fer ons ower had,
Hoe Hy selfs op di lydenspad,
'n Hart fan liifd' fer ons besat.

Reeds was Syn liggaam afgemat.
En d' kruispad met Syn bloed bespat,
Toen selfs nog werd gehoord, hoe dat,
Hy fer ons arme sondaars bad.

Kom moedig an dan moed gefat,
Hy wat di lydensweg betrad,
Ferwiirf fer ons 'n kosbre skat,
En wag ons in di hemelstad.

Hy eens gebore in 'n stal,
Deurwandelde dees tranedal,
Terwyl Hy ons met skuld en al,
Oprigte uit 'n dipe fal.

So het Hy dan ons skuld betaal,
Di o'erwinning gans behaal,
Ofskoon ter helle neergedaal,
O'er dood en hel gesegepraal.

So is Hy wat ons skuld bedek,
Hy d' Offerlam so onbeflek,
Wat an di kruis was uitgestrek,
Ten derde dage opgewek.

Ja waarlik, Hy is opgestaan,
En het di ys der wet foldaan;
Nou mag ons frolik tot Hem gaan,
Hy neem ons as ferloste aan.

Wat reeds ten hemel weer gekeerd,
Deur tiinmal duisend word fereerd,
Terwyl Hy daar as God regeert,
O'er aard en hemel triomfeert.

Gesete an Gods regterhand,
In d' heerlik hemels faderland.
Houd nog Syn liifd fer sondaars stand,
In d' hart wat steeds fan liifde brand.

Dit toon Hy an ons da'eliks nog,
Dat Hy alleen ons lewe sog,
Terwyl Hy ons het frygekog,
Opdat ons met Hem lewe mog.

En sou ons Hem wat ewig leef,
En in wi alle folhyd sweef,
Wat ons om niit ferlossing geef,
Wat Hy an d' kruis ferworwe heef,

Ni kise as ons Middelaar,
As Gids en fylge Lydsman naar
Di plaas fer ons beryd en klaar,
Waar ons, ons om Syn troon sal skaar?

Ja, diirbre Hyland, ja foortaan
Is dit ons wens om foort te gaan
An Uwe sy, ni stil te staan,
Foor dat ons is an d' end der baan.

As Gy mar met ons same gaat,
Dan frees ons hoegenaamd gen kwaad,
Wel wetend dat Gy froeg en laat,
Ons in ontferming gade slaat.

So wil ons dan te alle tyd,
In U ferheug wees en ferblyd,
Omdat Gy onse Lydsman syt,
Wat self di weg ons het beryd.

Blyf dan fer ons ons Hoogste Goed;
Ons plyt, O Hyland, op di bloed
Wat an di ys der wet foldoet,
En al ons skulde het geboet.

Dan folg ons U, O Hyland, na,
Waar dat ons pad oek hene ga,
Al lyd dit oek na Golgotha;
Gy blyf ons lyde, en weldra

Sal U ons fylig brenge tot
(O onuitsprekelik genot,)
Di plaas waar ons 'n salig lot,
Te wagte staat by onse God.

Maak Gy ons alle dan te saam
Tot Uwe hylge diins bekwaam,
Dat wat ons doen sal of beraam
Mag wees tot eer fan Uwe naam.

Dan sal ons hiir as Gy ferbyd,
Steeds biddend uitsiin na di tyd,
Dat Gy ons fan di aarde skyd,
En inlyd in di heerlikhyd.

Ons sal dan hiir op nuw elk dag,
Slegs daarop bou: "Dit is folbrag."
Di Rots waarop ons bouwe mag,
Het alles in ons plaas folbrag.

En Hy wat ons fan skuld befryd,
Di sal ons hiir in elke stryd.
Of wat ons oek op aard ferbyd,
Bybly tot in di ewighyd.

Hy siit di hylbegerig hart,
Fan fer af tot Hem kome;
Hy siit haar klagte en haar smart,
Haar frees en hylig skrome;
Hy siit haar as fan ferre staan;
Haar sondig hart Hem bide aan,
Haar plyte op Syn wonde;
Haar roepe om di frug en krag
Fan Syn geroep: "Dit is folbrag,"
Tot soening fan haar sonde.

NEEF JAN.

## 'N FERSUGTING.

Ag, was ek 'n kind des Here,
  Wat di Here hiir kastyd;
Ek sou foor myn Jesus lewe,
  Wat ten hemel my gelyd.

Ja, daar heel Hy al myn wonde,
  Wat ek hiir so lyde moet;
En fergeef oek al myn sonde,
  Wat ek hiir nog daagliks doet.

Daar droeg Jesus al myn trane,
  Wat ek hiir ontelbaar stort;
En hy roep my by myn name,
  O, myn tydji word al kort.

Daar stil Jesus al myn klage,
  Elke klag en bittre sug,
Ja, ek siin di hylson dage,
  En ek wil na Jesus flug.

Daar siin 'k oek profeet Elia,
  Hy di hylge man fan God;
Same met profeet Elisa,
  Deur di kinders eens bespot.

Daar siin 'k oek Josia, koning,
  Wat syn God an Isrel gaf;
Daar 's 'k in 'n fylge woning,
  En myn stof rus in myn graf.

Daar, daar sal gen fyand wese;
  Hiir op aarde frees ek nog;
Ek sal daar gen dood meer frese,
  Mar an Jesus syn ferkog.

Daar, daar yndig al myn klage,
  Oek myn rampe en myn smart;
Ja, daar bowe sal ek drage:
  Freugde, blydskap in myn hart.

Daar, daar ken ek oek gen sonde,
  In di heerlik hemelhuis;
Daar heel Jesus al myn wonde,
  Daar is ek fer ewig tuis.

Daar sal my gen naaklyd derwe,
  Honger, dors en gen ferdriit;
Daar sal ek gen dood meer sterwe,
  Ja, fer ewig, ewig niit.

Gen fermoeiing, smart of pyne,
  Woon daar in di hemelkus;
Alle frees sal daar ferdwyne,
  In di hartji fan di rus.

Daar ontmoet ek soetste Jesus,
  Wat op aard sweet druppels bloed;
An di kruispaal was ferhewe,
  Hem sal 'k bowe eens ontmoet.

Daar ontmoet ek frome oude,
  Wat hiir streed op aard so seer
Al hul lyde en benoude
  Di het hul daar bo ni meer.

Daar speul hul op goue snare,
  En ferbly sig in di Naam,
Wat hul nitig stof beware,
  Met feul duisende te saam.

Waar's di end tog fan myn sonde?
  Reeds fergete, o so lang;
Mog ek tog di end eens finde!
  Mar di Heer sal my ontvang.

Jesus, keer myn hart met freugde,
  In dees arme wêreld om;
Dat 'k me in Uw naam ferheugde,
  Tot ek eenmaal by U kom.

Trek, trek, bose fyand, fan my,
  Trek met al jou eer en prag!
Liifste Jesus sky ni fan my;
  Heer, op wi myn harte wag.

Graf en dood, waar is jul prikkel?
  Hel, waar is jou segepraal?
Jesus, ja, sal my ontfange,
  In di saalge hemelsaal.
In di blyde hemelkus;
  Jesus, trek my in di rus!

MARIA.

Bruwershoek, O. V. Staat.

———

## DI GRISTENS ROEM.

Di wereldling roem op syn plaas,
  Mar ek roem nog feul meer;
Toen Jesus roep, "Dit is folbrag!"
  Kreeg ek onyndig meer.
Dis waar, jou plaas is frugbaar, skoon,
  Jy het daar foordeel fan,
Mar as jy sterf laat jy dit na,
  Wat baat jou plaas jou dan?
Mar ek, ek het 'n hemels land,
  Myn erfenis en goed,
In ewigheid bewoon ek dit,
  Gekog deur Godlik bloed.

Di landman prys syn frugte seer,
  Mar ek, ek roem nog meer;
"Dit is folbrag!" geef my 'n boom
  By Jesus myne Heer.
Dis waar, jou bome di draag goed,
  Jy eet di frug daarfan,
Mar as jy sterf laat jy dit na,
  Wat het jy dan daarfan?
Ek het 'n Lewensboom wat staat
  In d' Hemels Paradys,
Syn blaar genees di grootste wond,
  Syn frug is lewens spys.

Di edelman roem op syn huis,
  Mar ek roem nog feul meer;
"Dit is folbrag!" geef my 'n huis
  By Jesus myne Heer.
Dis waar, jou huis is skoon en ruim,
  Jy het jou lus daaran,
Mar as jy sterf wi kry dit dan,
  Wat het jy dan daarfan?
Ek het 'n huis in helder lig,
  Met hande ni gemaak,
Waar 'k ewig woon, 'n Godsgebou,
  En deur Gods troon bewaak.

Di sterfeling roem op syn goud,
  Mar ek roem nog feul meer;
"Dit is folbrag!" geef my 'n skat
  In Jesus myne Heer.
Dis waar, jou goud word seer gesog,
  Dit maak 'n ansiinlik man,
Mar sterf jy, mens, jy laat dit na,
  Wat baat jou goud jou dan?
Mar in di land waarheen ek ga,
  Di salig hemels oord,
Is selfs di strate louter goud,
  'n Pêrl is *elke* poort.

Di Koning mog roem op syn kroon,
  Ek prys myn kroon nog meer;
"Dit is folbrag!" geef my 'n kroon
  Uit d' hand fan Hem myn Heer.
Dis waar, jou kroon is skoon fer d' oog,
  Daar is oek pêrels an,
Mar sterf jy, 'n ander draag jou kroon,
  En waarop roem jy dan?
Mar ek, ek het 'n Koningskroon,
  Deur Jesus my beloof,
En daar ek ewig Koning bly,
  Blyf dit ewig op myn hoof.

Di wereld roem haar frinde hoog,
  Oek hiirin roem ek meer;
"Dit is folbrag!" geef my 'n frind
  In Jesus myne Heer.
O ja, jou frinde doet jou goed,
  Hul help jou waar hul kan,
Mar fan jou graf gaan hul terug,
  Wat baat jou frinde dan?
Ek het 'n frind, *meer* as 'n frind,
  In nood en dood beproef,
By sonde, duiwel, dood en hel
  Is Hy wat ek behoef.

Di een ferhef syn koning seer,
  Myn Koning prys ek meer;
Ek kry 'n Koning by di dood,
  Fan Jesus myne Heer.
Dis waar jou koning is jou goed,
  Hy maak en sorg fer jou,
Mar fan di dood red hy jou ni,
  Di fel fer hom en jou.

Ek het 'n Koning goed en sterk,
  Wat altyd by my bly;
Reg êrdig, ewig en getrou.
  Ja alles is Hy my.

Hy is di manna fan myn siil,
  Wat myn gemoed ferbly,
Oek lewenswater as my dors,
  In deuse rampwoestyn.
Syn blydskap is myn freugde oek,
  Syn lof altyd myn lus,
Syn hart sal oek di feerbed wees
  Waarop myn sile rus.
Syn angesig is my di son,
  Wat kou'e in my ferdreef,
Wat lig my skenk in myn gemoed,
  En frugbaarhyd my geef.

Hy is di Rots waarop ek bou,
  Myn toeflug in gefaar;
Fal my di sile fyand an,
  Dan is myn Skild oek daar.
Hy is myn Trooster, Raad in smart,
  Wat siikte in my genees,
En as ek fal, of lusteloos werk,
  Sal Hy myn Helper wees.
Hy is myn Deel, myn Erfenis,
  Tot in di ewighyd,
Hy is di wolk en fuur kolom,
  Wat my na bowe lyd.

O, wereld as jy roeme wil,
  'n Gristen frees jou ni;
Wat jy oek het, hy het feul meer,
  Wat Jesus guns geniit.
So as di ryke in di flam,
  Syn alles af wou staan,
Tog brag 'n Lazarus finger hom
  Gen druppel water aan.
As eenmaal jy jou oog opslaat,
  En jy myn erfnis siit,
Dan weeg jou duisend werelde,
  By minste daarfan niit.

Ek weet in watter krag ek stry,
  En daarom hou ek moed;
Ek loop tot ek di ynde kry,
  En dan 'n kroon, 'n kroon fer my,
  Gekog deur Godlik bloed.

KLYN JAN WAT FERSIIS MAAK.

---

## Bemoediging.

Afrika! jy mag wel wene,
Want jou vreug is haas verdwene
Kyk, jou blomme geef gen fieur,
Met jou sugte en getreur.

Hoe verheug was jy foor dese,
Nou toon jy 'n treurig wese;
Jy vertoon 'n droewe staat,
Al jou hoop en wens vergaat.

Afrika! jou predikante,
Onderwys an alle kante,
Dat daar is 'n Opperheer,
Daarom ween en treur ni meer.

Lang het jy fenyn gesoge,
Onreg sal God ni gedoge;
Alle hydens bose mag,
Breek di Skepper deur Syn krag.

Alle booshyd van persone,
Sal di Skepper namaals lone;
Dit is seker en gewis,
Omdat Hy regferdig is.

Self di Keisers-Konings magte,
Breek di Heer deur Syne kragte;
Alles—hemel, aard en see,
Werk syn folk ten goede mee.

Di dri manne in di owe,
Het di Skepper ook fan bowe,
Eens verlos uit gloed en brand.
Deur Syn sterke regterhand.

Daniël was ook ferstote,
Mar di Heer het toegeslote
Ook di brullend' leeuwe muil,
Toen hy daar lag in di kuil,

Laat di sterke wind mar blase,
En di woeste see mar rase,
God behoed so menig skip,
Fer 'n storm of blinde klip.

Wil mar op di Heer fertrouwe,
En ni op di wereld bouwe;
God sal eens op Syne tyd,
Ons verlosse uit di stryd.

J. J. O.

Dist. Willowmore

---

## Lentelitji.

*Laat di groene grassiis groeie;*
*Laat di blouwe blomme bloeie;*
*Fer my is mooiste as ek saam is*
*Waar di liwe Heer syn Naam is.*

Geen enkel uurtji van ons lewe
Is sonder moeite, sorg of las.
Wi sou tog om di wereld gewe
As dit ni fer di Hyland was.

Daar 's mense di om niks te tragte
As net mar hoe om geld te maak;
En kryg hul' di na lang te wagte
Is dit mar om dit kwyt te raak.

Wat ek, fer my part nou, wil soeke
Is liifde fan myn Hyland, ja!
Wat in di beste fan al Boeke
Te lees is, hoef jy ni te fra.

Jul' mag verniit so stuurs jul' hou'e
Dit sal mar regte wynig baat
Dit sal 'n mens tog nooit berou'e,
As hy bytyds na Jesus gaat.

Ook di Natuur leer God te ere
As kind, as jongeling, as man.
Gods woord sal Adams kinders lere
Hoe ons fer Jesus lewe kan.

(*Vry gevolg na di Free State Monthly Magazine.*)

---

## Groothyd.

As imand Londen en Parys
En Weene het besog,
En dan di Kaapstad siit, hy seg:
Dis mar 'n klyne bog!

Mar as hy weer fan Stellenbos
Di Kaapstad binne kom,
Dan seg hy: Soe! di Kaap is groot;
Hy praat glad andersom.

Denk na nou mense: jul sal siin,
Di groothyd hiir op aard
Is enkel 'n betreklik ding,
En op homself niks waard.

*Een'* is mar groot, en dit is God
*Hy* slegs het di *bestaan*,
So werp jou en jou afgod neer,
En bid alleen Hem aan!

Lusaticus.

---

## Di Bybel.

Di Bybel is 'n diirbaar boek,
As ons dit flytig ondersoek;
Mar goi ons dit daar in di hoek,
Dan word dit fer ons tot 'n floek.

Di Bybel is Gods yge woord,
Gedruk in tale fan elk soort.
En uitgestuur na alle oord;
As ons dit lees mar soos dit hoort.

Di Bybel is 'n grote skat,
As ons ferstand mar kan bevat,
Dan leer ons uit elk hoofstuk wat,
Dan het ons nut uit elke blad.

Di Bybel is fan grote krag
Fer almal wat dit ni ferag;
Mar wat na ware wyshyd trag,
Di lees dit biddend elke dag.

Mar om di Bybel so te lees,
Dat dit fer ons tot nut kan wees,
Daartoe behoort mar allermees
Di lyding fan di Hylge Gees.

As ons dan nou mar fan di Heer
Di ware wyshyd sal begeer,
Dan sal Hy deur Syn Gees ons leer,
Hoe ons Hem en Syn Woord moet eer

Dan sal di Gees ons onderrig,
Dan wys Hy ons op al ons plig.
Dan word ons daardeur ook gestig,
Dan word wat duister is ook lig.

As ons di Bybel nou fersmaad,
Dan is dit mos 'n slegte daad;
Ons doet daarmé dan baing kwaad,
Di Heer sal ons dan ook ferlaat.

———

## Fertrou op di Heer.

O Heer, al myn ellend
En nood is U bekend,
Gen mens wat dit ferstaat,
En hulp geef fer di kwaad;
Né! U alleen, o Heer!
Ek leg dit an Uw foete neer!
By U alleen is raad.

Ek het in froeger tyd,
In myn ferdriit en stryd,
Op mensehulp gebou,
Op mensekrag fertrou,
Mar ag! wat is 'n mens?
Loop jy hom na soos hy dit wens,
Hy sleep jou in berou.

Hy kan di middel wees,
Waardeur di Heer genees,
En hulp geef in jou lot;
Mar werker blyf tog God.
Fraag altyd raad by Hom,
In wat betrekking jy ook kom,
So word jy ni tot spot.

Ja, Hem alleen di eer,
Hy kan, Hy moet regeer,
Wat alles het gemaak,
Is Heer in ider saak.
As jy Hem so gedenk,
Sal Hy jou eer en freugde skenk
En tot geluk folmaak.

———

## Sondag-Morre Liid.

WYSI: *Gesang 83.*

Dank, liwe Heer!
Di nou alweer,
Di skaduws laat ferdwyne;
'n Sabbatslig
Foor ons gesig,
So lifelik laat skyne.

Laat dese dag,
Uw woord met krag,
An sondaarharte werke;
En send, o Heer!
Uw segen neer,
Om swakke te fersterke.

Was ons gemoed,
Deur Jesus bloed,
En skenk ons Uw genade.
Laat Heer! Uw woord
An ider oord,
'n Lig wees op ons pade.

Laat ook Uw Gees
Ons Lydsman wees,
Ons oweral behoede.
Leer ons di kwaad,
O God! te haat,
En help ons in di goede.

Geef ons belyd,
En waaksaamhyd,
Leer ons op U fertrouwe.
Ja leer ons, Heer!
Om meer en meer,
Ons hoop op U te bouwe.

Maak ons beryd
Fer d' ewighyd,
Bewaar ons hart en sinne,
Help ons in nood,
Breng by ons dood,
Ons in Uw hemel binne.

———

## Di Pou en di Nagtegaal.

Di pou'e is di here,
Fan groothyd en fan fere;
Hy is ansiinlik fer di oog,
As hy pronk syn stert omhoog
In tegenstelling fan di pou,
Is nagtegaal mar klyn en grou;
Onansiinlik fer di oog;
Want di pou'e pronk so hoog.

Di nagtegaal, so klyn en grou,
Syn stem is mooier as di pou;
Di pou, al is hy nog so hoog,
Syn stem is sleg en regte droog.
As hy tot skré syn bek oopmaak,
Dan skré hy nes 'n regte draak.
Dan is syn lompe foet ook swart,
En lelik skurf en fuil en hard.
Di pou, al is syn stert met ruite,
Di nagtegaal kan pragtig fluite.
Fan binne gaat syn skoonhyd uit,
Wat hy op alle tone fluit.
In syn bors draag hy fermoge
Al is hy klyn en sleg fer d' oge.
Di syn waarde en lof doet ryse,
Maak dat hom di mense pryse.
Aardbewoners, frinde, here!
Ja, di fo'els het alby fere.
Di een syn bors is mooi en blou,
Di ander lelik, faal en grou.
Di ene kan so heerlyk fluit,
Di ander maak 'n naar geluid.
Net so is di mens op aard,
Hoog en laag of ni feul waard.
Een doet niks as floek en swere,
En di ander frees di Here.

Di frome is as di nagtegal,
Gaat op di wereld deur fer mal;
Di frome mense op di aard
Is fer di pronkers wynig waard,
In ansiin fan geringe waarde,
En onansiinlik op di aarde.
Binnekant draag hy syn skat,
In di grou'e aarde fat.
Dit openbaar hy an hul ore,
Wat na hul salighyd wil hore,
Al word hy hiir ook so ferag,
Bespot, gesmaad en uitgelag,
Dis niks, hy jaag mar na di kroon,
Wat hy sal erwe fan di troon.
Daar weet hy sal syn geskal,
Klinke as di nagtegal.

Werelds mens met pou'eaard,
In jou oge baing waard;
Opgeskik met ydel klere,
Prag en modes, pou'efere,
Losse hare, kale borste,
Op di rug hang dikke worste;
Lagge, danse, gekke, swire,
Woele in di stof as mire:
Hiir wel an di pou gelyk.
Mar in sterwe sal dit blyk,
Dat jul het 'n kosb're gees;
Want di pou is mar 'n bees.
Fuile foete fan di sonde,
Waarmeê julle is ferbonde.
Loop jy? spog jy? dans jy foort?
Reguit na di hellepoort?
Mens, ô mense keer jou foet,
Flug tot Jesus, tot syn bloed.
Wereldsmens denk tog daaraan,
Hoe dit na jou dood sal gaan.
Di poort is eng, di weg is nou,
Keer terug, eer 't jou berou.
Werelds mens, jou ydelhyd
Duur mar fer 'n korte tyd.
In d' ewighyd,
Daar is gen tyd.
Mar sonder end
Altyd ellend
Di pou fergaat,
Jou siil bestaat.

---

## Fer Moeders.

*(Pas op di foetjiis, handjiis, tongetji en hartji fan jou kind.)*

Moeder! pas di *foetjiis* op
Wat nou net begin te loop,
Dis nou net tyd om op te let,
Denk! *twe* paaie staan daar oop.
Word ni moeg al kos dit tyd.
Wy jou andag steeds daaran.
Klyne foetjiis dwaal gou af,
Pas dit op so lank jy kan.

Moeder! pas di *handjiis* op,
Wat onskuldig bessiis pluk,
Huisiis bou fan kly of sand,
Fry fan kommer, sorg en druk.
Fraag tog nooit in ongeduld:
"Waarom is dit juis myn werk?"
Denk, wat kwaad kan hul nog doen
Of wat nut fer land en kerk?

Moeder! pas di *tongetji* op
Wat nou net begin te praat,
Nou klink nog elk woordji mooi,
Mar di lid doet gou-gou kwaad.
Moeder! waar jy nou om lag,
Is di duiwel al om bly.
Weet jy hoe jy dit kan keer?
Leer hom Jesus naam bely.

Moeder! pas di *hartji* op,
Ja fer jou staat dit mos oop,
En tog hoor dit Jesus toe.
Hy 't dit met Syn bloed gekoop,
Geef dit an di Hyland o'er,
Jy kan dit tog ni bewaak,
Dat syn Gees daarin mag woon,
Di sal dit wel hylig maak.

---

## Di Fiirde.

*[B]werk na 'n oue Hollanse Gedig fan Jacobus Revius.*

[D]ri het eens in di Hof, o, Jesus in Uw lyde,
[G]eslaap, in plaas fan saam te wake en te stryde :
En dit nogal di dri, in liifde uitgesog,
Wat onlangs op di berg Uw heerlikhyd siin mog.
[J]y slaap, di op Uw bors mog ruste hiir op aarde ;
[D]ot d' ander wat Uw doop en beker mee anfaarde ;
En Petrus slaap—ja meer, ferlogen U daarby ;
Ag Hyland, laat ni toe dat ek di fiirde sy !

[D]ri het eens met Uw amp, o Heer, di spot gedrewe ;
[D]i dinaar, wat di slag in Uw gesig durf gewe,
[E]n roep : "Kom, *profeteer* ons, Christus, wi jou slaat !"
Straks, toen di doornekroon al op Uw foorhoof staat.
[D]en twede, wat gefyns as *Koning* U kom groete ;
[D]i moord'naar dan, wat U as *Offerlam* siit boete,
En roep : "As jy dit kan, ferlos jou self en my !"
Ag Hyland, laat ni toe dat ek di fiirde sy !

[D]ri het toen deur Uw dood hull' ei'e siil ferlore :
[D]i een was Judas, tot dissipel uitferkore ;
Di priister Kajafas, geroepe om di tolk
En middelaar te wees by God, fer al di folk ;
[H]ull' het di dood gekiis, al ken hull' ook di lewe ;
[D]i derde een het self syn fonnis onderskrewe,
Pilatus buig di reg, uit louter mensefrees !
Ag Hyland, laat tog my mar ni di fiirde wees !

So is ons fan natuur, genyg tot alle kwade ;
Ek flug tot U, ô Heer ! ag help my uit genade !
Di arme tollenaars het U insonderhyd
Fan sonde glad ferlos, gebreng tot heerlikhyd :
Di in di Tempel bad ; di wereldse Mattheus ;
En dan op syn berou, misdadige Zaccheus ;
En het hul alle dri gemaak fan sonde fry :
Myn Jesus, laat tog toe dat ek di fiirde sy !

Dri mense, swak en siik en krank, deur al hul lede,
Het U weer opgerig, na furige gebede,
'n Geraakte, wat hul deur di dak foor U laat sak ;
Di kranke by di bad, in pyn en ongemak.
Di frou wat agtiin jaar deur Satan fasgebonde ;
En het hul ook meteen fergewe hulle sonde ;
En daarna deur Uw woord hul alle dri genees ;
Myn Jesus, laat my tog ook hiir di fiirde wees.

Dri dooie het U, Heere, weer opgewek ten lewe :
Di weduwe haar seun an haar terug gegewe ;
Jaïrus dogtertji, en Lazarus daarby ;
Myn Jesus, laat tog toe dat ek di fiirde sy !

BYBELGESIND.

---

## Di Fyfde Gebod.

Di welfaart fan di faderland,
Gaat hand in hand
Met eerbiid fer di foorgeslag ;
As hul di foorgeslag onteer,
Wat hul perbeer,
Gen se'en is daarop te wag.
En hul sal merke an di slot,
Di Woord van God
Blyf ewig waar en hou syn krag.

# VIII.—GEMENGDE GEDIGTE.

## Di Boer di ge hul almal kos.

Fer 'n tyd gelede siin ek in di *Patriot* se Muur-Almanak di Koningin afgeprint en onder an staan:—"Ek regeer o'er almal," 'n adfokaat en onder hom staan: "Ek plyt fer almal;" 'n soldaat, en onder hom staan: "Ek feg fer almal;" 'n predikant, en onder hom staan:—"Ek bid fer almal;" en heel onder an staan 'n boer, en onder hom staan:—"Ek gé almal kos."

'n Koning heers o'er sé en land;
'n Heer leef lekker na syn stand;
Soldate ry en stap in prag;
Matrose syl by dag en nag;
Mar idereen di weet dit mos:
Di boer di gé hul almal kos.

'n Skrywer dink, 'n digter sing;
'n Ambagsman maak menig ding;
'n Dokter skryf di drankiis foor;
'n Adfokaat praat lekker door;
Mar idereen di weet dit mos:
Di boer di gé hul almal kos.

'n Koopman handel en maak geld;
'n Onderwyser word geteld;
'n Myner graaf diip in di grond!
En soek na skatte ront en bont;
Mar idereen di weet dit mos:
Di boer di gé hul almal kos.

'n Predikant, word hoog ge'eer,
Het hy syn werk mar goed geleer;
En ook 'n drukker fan 'n krant,
So nuttig fer syn folk en land;
Mar idereen di weet dit mos:
Di boer di gé hul almal kos.

'n Boer syn werk is baja waard;
Hy 's deelgenoot fan lug en aard;
Hy let op regen, son en wind;
Hy sorg tot fer di klynste kind;
Want idereen di weet dit mos:
Di boer di gé hul almal kos.

'n Boer syn werk is banja swaar;
Hy kom jaar in jaar uit ni klaar;
Syn rus is min, syn sorg is groot;
En sonder hom gaan almal dood;
Want idereen di weet dit mos:
Di boer di gé hul almal kos.

Ferag tog nooit di boerestand;
Hul is di ruggraat fan 'n land.
Ferdruk hom ni, mar help hom foort
Dan bandel jy na 's Heeren woord;
Want idereen di weet dit mos:
Di boer di ge hul almal kos.

Mar as ons so di boere prys,
Dan moet ons uitsig hoger rys;
Di segen kom fan bowe neer,
Dit kom tog alles fan di Heer;
Syn faderhand di doet dit mos,
En gé ons deur di boer di kos.

A. Krug[e]

Venterstad, 17 Aug. 1896.

## Di Klaaglidere fan di Transfaler.

Di sprinkhane en di droogte
Is swaar nou op ons land,
En wat fan ons moet worde
Is bowe myn ferstand.

Di pes ferwoes myn beeste,
Di meeste is al dood,
Dis erger as di "Rooinek,"
Hiir help gen kruid of lood.

Onsigbaar en onkenbaar
Fat hy di laaste bees.
Wat sal ons nou beginne
As kinders huil om flees?

Ek het 'n groot famili,
Hul is 'n hele span;
Ek is al amper raadloos,
Mar doen tog wat ek kan.

Nou laas kom hiir 'n fryer
'n Kêrel groot en mooi,
Fan stand en goed karakter.
Ek het hom ingenooi.

Hy fra my na myn dogter,
Di jongste buiten twé;
Ek sê hom: sy is besig
Om kamers uit te fé.

Hy sê: "Myn liwe oompi,
Jou dogter wil ek trou."
Ek sê: "Né wag, myn seuntji,
Jy gaan tog al te gou.

"Het jy 'n plaas en huisraad,
En hoefeel fé het jy?"
"Ek het twe honderd skape,
En nog 'n perd," sê hy.

"Jou kerk is uit, myn kêrel!
Myn dogter 's ni fer jou.
Denk, net twe honderd skape!
Bewaar jou arme frou!"...

PERCY REX.

---

## "'n Saak het twe kante,"

OF

MESPRAAK TUSSEN JAN ANGE-NEEM EN KLAAS AFGESE,

O'ER

SARIE TAKHAAR.*

*Jan.*—Myn nooi is Sarie Takhaar,
Sy is so 'n mooie mens,
*Klaas.*—Dat wi haar ooit gesiin het
*Fer di* eer nooit weer wens.

*Jan.*—Sy het twe liwe ogiis,
So fraai en liiflik dat
*Klaas.*—'n Mens dit wel kan ansiin
Fer kykers fan 'n kat.

*Jan.*—Haar wenkbroue is pragtig,
Soos halfmaantjiis so rond.
*Klaas.*—Dis jammer daar's gen hare
Wat sit bôkant haar mond!!

*Jan.*—Sy het 'n fraaie neusi,
So fraai as mar kan kom.
*Klaas.*—Ek moet jul sê dis daarom
'n Bitji baing krom.

*Jan.*—Sy het 'n liif klyn mondji,
Daar wed ek alles foor.
*Klaas.*—Dit spyt my net fan een ding,
Hy rek fan oor tot oor.

*Jan.*—Sy het 'n mooi ry tande,
Nog witter as ivoor.
*Klaas.*—Dis jammer sy 't di meeste
Al lank al reeds ferloor.

*Jan.*—Haar oortjiis staan soos skulpiis
Wat op di sé-strand pryk.
*Klaas.*—Dis jammer dat hul effe
Na 'n wa syn wile lyk.

*Jan.*—En dan twee mooier foetjiis
Het nimand ooit gesiin.
*Klaas.*—Di lengte is in duime
Ni minder as feertiin.

*Jan.*—En dan sy 't mooie handjiis,
Ja wonder skoon en fraai.
*Klaas.*—Dis jammer dat hul skurf is,
Soos pote fan 'n kraai.

*Jan.*—Haar lokkiis is so fraai as
'n Mens gesiin het ooit.
*Klaas.*—Net een ding is seer spytig,
Sy kam hul byna nooit.

*Jan.*—O Sari! Jy is liiflik;
Jy het myn hart gesteel.
*Klaas.*—Sy sal dit ni an my doen,
Ek denk fan my te feel!

*Jan.*—O Sari! Tortelduifi!
Jou liifde trek my aan.
*Klaas*—Net soos 'n droge uintji
'n Honger bobbejaan!!

*Jan.*—O Sari! Hoe 'k jou liif het
Kan woorde ni fertel—!
*Klaas.*—Ek wil dit liifs ni hoor ni.
Dus—Sari, faar jy wel!

A. V.

*O'ergedruk uit *Ons Klyntji*, Deel I, bl. 215.

---

## Huweliksliid.*

BRUID.

Faar dan wel, myn broers en susters!
myn ouers, hoe ek jul ook min,
Tog moet ek jul nou "faarwel" sê;
want 'k gaan di wye wêreld in.
O! fergeet my ni! Myn hart wil breek
en ek foel geheel ontroer.
Ek word ferskrik, gejaag, beklemd,
nou ek fer julle word ontfoer.
Hoe storm dit in myn binnenste;
myn arme siil is gans ferward;
'n Oorlog woed met woest geweld
in myn beswaard en brekend hart.
Ferwagting en bekommernis
ferteer my laat my bitter ly;
Hulle is my nes twe fyande,
wat om di owerwinning stry.

*O'ergedruk uit *Ons Klyntji* Deel 1 bl. 222.

Ek word gekwel fan hoop en frees;
di slaap wyk fan myn o'e 's nags;
Met dolk en sawel fal hul an,
en gun myn hart gen rus by dags.
Eén enkel frind net het ek nog,
wat my soms in di wrede stryd
Te hulp kom met syn wonderkrag,
en myn fermoeide hart ferblyd:
Dit is di liifde, wat sig dan
by hoop en bly ferwagting sluit,
Waardeur bekommernis en frees
dan word ferdrywe fer 'n tyd;
Mar liifde, altyd sag fan aard,
maak nooit di skrik en frese dood
En so kom hul gedurig weer
met magte dubbel sterk en groot.

'k Was foorheen fylig, fry en bly,
het altyd halwe rus geniit;
Nooit het ek sulk gewaarwordings
geken, en ook ni so 'n ferdriit.
Nou ek 'n nuwe lewe kiis
foel ek myself......ek weet ni hoe
Misskiin nes Eva, toen s' fan di
firbode frugte het geproe.
Ek is foortaan slafin fan Himen;
ek het my an syn ryk ferbind;
Natuur het my daartoe gedwing,
en wi weet hoe 's hy my gesind?
Mog nou tog mar myn metgesel,
wat ek gekiis het om te saam
Met my in Himens tronk te gaan
fer my getrou bly in Gods naam.

Mar, o! as hy my moes ferlaat,
wat fer hom ni onmolik is,
Dan moet ek fan ferdriit fergaan,
en fan wanhoop, dit is gewis.
En, og! hoe anstig klop myn hart!
wanneer ek somtyds denk daaraan
Hoe dit met menig jonge paar
al dikwils treurig het gegaan.
Hoe menig paar begin di rys
fol freugde, blydskap, hoop, en bly.
Mar net om na 'n korte tyd
'n bitter lot op aard te kry.
Denk ek dat dit ook so kan gaan
met my en met myn medgesel,
Terwyl ek onder hom moet staan,
ag kyk! dan kry ek hoenderfel!

BRUIDEGOM,

Mar liifste! ons is immers één.
net één fan hart en één fan sin;
Saam gesmelt deur di warme gloed
fan suiwere liifde en min.
Ons is an makaar ferbonde
met 'n onferbreekbre band,
Ja, wi sal ooit so 'n band ferbreek,
geknoop deur God se y'e band?
Wi dit mog doen, di is gen mens,
né, selfs gen redelose diir,
Mar 'n afgryslik, monster, hy,
beroofd fan eer, gefoel, plesiir,
Syn eed, dit blyk nou, is bedrog;
is onsin, laster, en ferraad;
Hy spot met Gods wet, en firfloek
d' opregthyd en plig fan syn daad.

Hy 't gen begrip, hy 't gen besef
fan syn roeping as 'n man.
Ek het 'n walg in so 'n fent
fermy hom ook so feul ek kan.
Di mens alleen is onfolmaak.
daarom is di twé same één
Ons is in lyde, freug en smart,
één hart, een siil, in alles één.
Al het ek fan di god'likhyd
mar self 'n regte flou begrip,
Tog siin ek soms 'n floue straal
daarfan in myn ferbeelding glip:
Mar daaruit weet ek reeds myn plig;
en di liifde maak ons same sterk;
Ek hoop jou altyd te beskerm,
jou liif te hê fer jou te werk.

Ek as di grower deel fan ons,
moet fer jou waak, dit is myn plig;
Jy sterk my, as di kosbre deel,
so word di huw'liks pad ons l'g.
Elke mens is sonder twede
net mar half en onfolmaak,
Eers moet di dele saam gefoeg word
om di hele mens te maak;
Waar altwe di gehym mar weet
en altwe dit getrou betrag,
Daar kan hul op hul lewenspad
ook altyd feul geluk ferwag,
Di beste, met 'n bly gemoed
te hoop, is al wat ons kan doen,
En al di frinde s' wense te
fersegel met 'n lekker soen!

M. H. NESER.

---

## 'n Gedig op de Mysiis.*

(*Foorgedra op 'n Jongelings Fereniging de*
*T. C. Human*).

1. Kom, Kêrels, kom, en hoor na my.
Ek sal jul wat fertelle.
Fan di mysiis in di algemeen,
En ni net fan di "belle."

---

* O'ergedruk uit *Ons Klyntji*, Deel I, 226.

2. Di maan, met onweerstaanbre krag.
Di trek di grote sé :
Di mysiis foer met infloed sag
'n Hele nasi mé.

3. Want dis 'n onbetwisbre saak :
Di frou 's gelyk di mysi ;
Di mysi sal di moeder maak,
Di moeder maak di mysi.

4. Dus as di mysiis fan ons land
Hul ouers taal en leer bemin,
Dan gaan ons Afrikaanse folk
'n Heldere toekoms in.

5. Mar ag, dit is 'n treurige fyt,
Dat daarso baing is in ons tyd.
Wat hul moeders taal, en faders leer
Ferag, fertrap, en Engels eer.

6. Gaan jy mar na 'n dorp of stad,
En praat met so 'n Engelse...
Dan is sy net mar daarfan fol,
Hoe sy 't "geride," "gewalk," "gecall."

7. Dis waar, jy foel, jy word sommar naar ;
Jy ferloor ook al jou respek nou fer haar,
Dis Engelse houding, en Engelse taal,
Jy praat nou ook meer niks, mar sit soos 'n paal.

8. Want sy was mos, "*at school*" fer "*eight months or nine*"
"*In a good boarding school*" in di, "*Great* Bloemfontaain."
Dis, "*no*" plaas fan né, en "*yes*" plaas fan ja,
Sy's nou glad te hoog fer haar pa, en haar ma,

9. In di "*Parlour*" nou sit, foor klafiir en Serfyn,
Fer werk in di kombuis, is sy nou glad te fyn ;
Sy word nou so siik, fan di fuur, en di rook.
Né wag!—ek hou op, want ek foel myn bloed kook.

10. Mar lat ons 'n elk di liwe Heer fra
Om al di dogters fan Suid Afrika
Genade, getrouhyd, en Wyshyd te geef,
Fer di taal, en di leer, fan hul Ou'ers te streef.

T. C. HUMAN.

---

## Di Sterwende Wees op di Slagfeld.

Foor di slag, myn liwe moeder,
Denk ek net an jou alleen !
Fal ek daar, myn liwe moeder,
Dan blyf jy op aard alleen.
Moeder, ag jou kind gaan stryde,
'k Foel jou laast' omhelsing nog.
En fal ek, biddend sal 'k jou wyde
Nog myn laaste ademtog ?"

KOOR.

Moeder, ag, jou kind leg sterwend
Op di slagfeld in di kou ;
En syn laaste woorde is sterwend :
"Ag, wi sorg fer moeder nou ?"

Moeder, 'k leg hiir in myn smarte,
Bloed en trane om my heen ;
Mar net een ding breek myn harte :
"Moeder liif is nou alleen !"
Moeder liif, ek sterf tefrede ;
Mar myn hart breek net o'er jou,
En sterwend is myn laaste bede :
"Ag, wi sorg fer moeder nou ?"—

KOOR.

---

## Dag en Nag.

(*Deur Jepete.*)

In nagte fol fan sorge
Sit donk'rhyd op di troon,
Totdat di skemermorge
Sig an di hemel toon ;
Dan breek di heldre strale,
Dan fliig di bange nag
Dan juig weer berg en dale,
By sonneskyn en dag.

So gaan dit in ons lewe
As noodlot ons bestry,
Ons sug : " Wat baat myn strewe ?
Dis alles tegen my ! "
Straks foel ons egter blyde
As wyk di sware druk,
Straks kom daar betre tyde,
Dan kom daar weer geluk.

Seg nooit di "hoop" faarwel ni,
Hoe donker ook di nag ;
Laat nooit gen frees jou kwel ni,
Al staan 'n ramp te wag.
Straks breek di heldre strale
Weer an di hemel deur,
Dan siin ons blydskap dale
As al di neef'le skeur.

---

## Di Arme Weeskind.

*Woorde fry fertaal uit di Engels fan A. Horspool, di Musiik gewysig na M. Piccolomini.**

Di nag was donker koud en nat,
Di strate moddrig fuil en glad,
Toen almal by di kerk ingaan,
Di wees alleen bly buite staan.
Ferstoteling, eensaam was sy,

* Fer Musiik kyk "20 Eerste Afrikaanse Lidere" prys 3s. 6d.

Hul maak 'n kruis en gaan ferby;
Hul gaan na kerk om God te diin,
Mar nimand wat na haar omsiin,
"o Bid fer ons tog!
"o Bid fer ons tog!
"o Bid, o bid fer ons tog!"

Bo in di toren skré di uil;
Sy gaan agter di kerkmuur skuil;
Haar moeders graf daar kruip sy heen,
Kniil neer en bid met luid geween:
"Ma, neem jou kind! Kom haal jou kind
Jou wees wat jy alleen bemint!
Jy kan mos in di hemel hoor..."
En in di kerk antwoord di Koor:—
"o Bid fer ons tog!
"o Bid fer ons tog!
"o Bid, o bid fer ons tog!"

Di nag was donker koud en nat,
Di strate moddrig, fuil en glad,
Toen almal uit di kerk uit gaan,
En by di graf ferbaas bly staan:
Gekniild, di hande saam gefou,
Leg sy daar dood in sneeu en kou;
Want wyl hul in di kerk nog sing,
Het d' Engle haar huistoe gebring,
"o Bid fer ons tog!
"o Bid fer ons tog!
"o Bid, o bid fer ons tog!"

---

## Sus My in Slaap, Moeder!

(*Woorde fry fertaal uit Engels, Musiik na D. K. O'Donnel*). *

Keer tog terug weer, o Tyd fer een slag!
Maak my 'n kind weer mar net fer fan nag!
Moeder besoek my, al was nog een keer;
Druk an jou hart tog jou kind soos wel eer!
Kus fan myn foorhoof di rimpels fan smart;
Stryk met jou hand myn grys hare weer swart?
Sus my in slaap, moeder, hou o'er my wag;
Sus my in slaap, moeder, net fer een nag.

KOOR.

Sus my in slaap moeder hou o'er my wag;
Sus my in slaap, moeder, net fer een nag!

Rugwaarts, floei rugwaarts, o Stroom fan di tyd;
Ek is so moeg al fan trane en stryd:
Trane so troostloos en stryd sonder frug;
Neem hul, en gé my myn kindshyd terug!
Ek is so moeg al fan stof en feral,
Moeg fan myn siilsrus ferkwis nimendal;
Moeg om fer ander te saai en te ploeg;
Wiig my in slaap, moeder, ek is so moeg;

* Fer Musiik kyk "20 Eerste Afrikaanse Lidere" prys 3s. 6d.

*Koor*:—(Herhaling fan twé laaste regels),

Moeg fan di wêreld, so wreed en ontrou,
Moeder, ag moeder, myn hart sug na jou!
Menige Lente het heerlik gebloei,
Menige Somer het dit weer ferskroei;
Jaarliks ferlang ek, met hartseer en pyn,
Sterker om weer met jou same te syn.
Kom weer, myn moeder, 'k ferlang so na jou,
Kus my in slaap, moeder, kus my tog nou!

*Koor*

Moeder, liif moeder, dit is al so lang
Toen ek so sag slaap by jou soete sang:
Sing my in slaap weer, so soet en so ryn,
Dan sal myn leed soos 'n droombeeld ferdwyn,
Neem m' in jou arme, omhels my so sag;
Kyk my weer an met di hemelse lag;
Sing my in slaap, moeder, 'k ga dan oek heen,
Nooit te ontwaak weer in smart en geween.

*Koor*:

---

## Di Cigarette.

As pyprook duisende ferslaat?
Wat doet onyndig feul meer kwaard?
En is di straatlooper syn maat?
*Di Cigarette.*

Wat is di oorsaak fan di tering?
Ontneem an menigeen syn nering?
En is tog waarlik net ontbering?
*Di Cigarette.*

Wat put 'n mens syn gees glad uit?
En breng tot foordeel ni 'n duit?
Mar haal geld uit jou beursi uit?
*Di Cigarette.*

Wat tog feroorsaak baing sonde?
En breng an ouders hartewonde?
Laat gaan jou eergefoel te gronde?
*Di Cigarette.*

Waarop word kinders so fersot?
Nes op di drank di Hottentot?
En wat ferswaar di meesters lot?
*Di Cigarette.*

Wat het feroorsaak al di dood?
Fan kinders en fan mense groot?
Wat toch doet steeds 'n werk so snood?
*Di Cigarette.*

Wat gé 'n mens 'n slegte smaak?
En maak jou sleg en laf en faak?
Wat is 't wat ouers ferdritig maak?
*Di Cigarette.*

Wat maak 'n jong mens siik en sleg?
En neem ook al jou groeikrag weg?
Wat doet so kwaad? Wie kan my seg?
*Di Cigarette.*

Wat maak 'n mens se kleur so geel?
En maak dat jy ook spuw so feel?
En hoes en brandmaak in jou keel?
*Di Cigarette.*

Wat doet net kwaad en glad gen goed?
Mismaak jou en ferswak jou bloed?
En breng jou na di graf met spoed?
*Di Cigarette.*

**A. G. V.**

---

## Op di dood fan 'n ou jongnôi.

*(Na di Frans fan Mefr. Jauvier).*

Arm mysi hiir op aard ferstote,
Nooit het jou donker pad na sonlig sig gewend,
In jou miskende hart het jy jou smart geslote,
Gelyk 'n kosbre skat, net jou en—God bekend!

Jy is gesterwe kuis net soos di hemelse Engele,
Ryn soos di witte kleed rondom jou nek geplooi,
Wi nimand het gekiis di teerste band te strengele,
Wi di limoenbloeisels eers in di doodkis tooi!

Bruid fan di bleke dood! Jou lyde is gelede,
Uit heel di mysiisstoet wat jou folg in hul rou.
Is daar ni een, hoe jonk, hoe fol anfallighede,
Wat na di bittre proef jou lot ni kise sou;

Jy gaat, met menig las; mar almal is gewoge!
Jy gaat, an trane ryk; mar almal is getel!
Gods Wyshyd het gewond; nou heel Gods Mededoge;
Di aardse onreg is, na Hemels Reg, herstel!

Helaas, wi skilder ooit di onferpoosde stryde,
Di selfferloochening, di lange winternag,
Fan 'n hart wat alles mis en wegkwyn an 'n lyde,
Wat nimands meêly wek, waaro'er di koelhyd lag!

Haar was 'n edele siil, 'n ryk gemoed beskore,
Tog was sy ongekend in d' eensaam skadudal;
Wi Geld en Mooihyd mis, is Martlares gebore—
't Moet skitter wat di oog fan mense lokke sal!

Haar smart begin reeds op haar froege lewens-morge;
Droefgeestig groei sy op, so agterlik, so week;
En ô, sy foel reeds, an haar moeders bors geborge,
Haar bitter lewenslot, wat uit haar trane spreek!

Di kindertyd was nooit fer haar jong hart begerig,
En toen di lente haar di folle wasdom skink,
Toon fan haar bleek gelaat sig idereen afkerig,
En nimand ken di siil wat binne in haar blink.

So dan ferberg di siil haar ongebruikte skatte,
So onderdruk haar hart syn innerlike krag;
So was sy 'n erde kruik wat nardus mog befatte,
Mar ni werd angeroer, naas 'n feul marmerprag.

En tog sy 't nooit geklaag, gepraal nooit met haar wonde;
Haar Hyland ken haar stryd, mar heel di wêreld ni;
Sy steek haar smarte weg, soos andere hul sonde;
Haar troos was ni by ons—mar o, sy wis by Wi!

Deur nimand ooit begeer, gemis of ooit gesegen,
Siin sy haar lewensdag, in doodse eenformighyd,
Nes 'n bewolkte lug, mar sonder son of regen
En sonder uitsig, faal en donsig uitgebryd.

Mar né dit mag ni wees! Ni nutloos sou sy lewe!
Haar Godsfrug geef 'n plan fer eedle arbyd in:
Wat d' enkle haar ni fraag sou sy an almal gewe—
Sy was 'n Suster oek in d' grote Huisgesin!

Self sonder man of kind, self sonder steun of hoeder,
Kon sy di arme troos, en krankhyd help fersoet:
So geef haar honderde di erenaam fan "Moeder"!
Wat haar Natuur onthou het liifde haar fergoed.

Welsalig wi sig nooit in syn geloof laat skokke,
Wi selfs di dorings weet te flegte tot 'n kroon.
Frou met jou mannemoed, Maagd met jou silwre lokke,
Mens met jou englesiil, ontfang fan God jou loon!

Di God der needrige ken en waardeer di Syne:
Ferborge offers is mees kostlik by di Heer;
Hul is hosannas, wat in eensame woestyne,
Deur nimands oor gehoord, weerklink net tot Syn oer!

Mar dit ys heldekrag en onbepaald fertroue,
Dit ys 'n siil wat net wil lewe fan genâ,
Wat, om in ware lig haar roeping te beskoue,
Di ware standpunt kiis: di kruisberg Golgota.

Di skitterende deug mog menselof ferwerwe,
God kiis di stille deug, wat aardse lof ontflug:
Di eerste is 'n blom wat affal by ons sterwe!
Di tweede kiim op aard en draag daar bowe frug!

---

## 'n Fergeet-my-Nitji.

*Uit di Frans fan Pauline Flangergnes.*

Klyn blompji, 'k het jou uitgekose
Hoe blink jy in di morgedou!
Meer as di purpergloed fan rose
Ferkwik m' jou sagte hemelsblou.
Dis of di lente uit medelyde
Tot najaarstroos jou agterliit.
Jou naam selfs kan di hart ferblyde,
Jou liwe naam: *Fergeet-my-niit*!

Met freugd het ek jou ga geslage;
Kom folg my op myn ferre tog,
En spreek my fan di skone dage,
Wat 'k in Gods skepping smake mog!
Mar né 'k wil jou ni wreed laat derwe
Di plekki waar jy wortel skiit!
Hiir mag jy groeie, bloeie, sterwe...
Ek gaan, faarwel! *Fergeet-my-niit*!

Jy was my trou op al myn wege,
In groene bos, by bloue meer;
Ek kom jou in di bergkloof tege,
En find jou op di rotstop weer.

Jy siir di puin fan d' oude tempel,
  Waar jy di lammers wyde siit;
En groet my foor di frindedrempel,
  En fluister steeds: *Fergeet-my-niit*!

Jy laat my denk an twe bloue oge,
  So hemelsblou, so sag nes jy,
Soms ook met tranedou betoge,
  Mar altyd goed en liif fer my.
'k Mog in di grys ferlede dwale
  Of uitsiin in di fêr ferskiit,
'k Siin oweral di oge strale,
  Net of hul smeek: *Fergeet-my-niit*!

Ek is uit hul gesig ferdwene,
  Net soos ook jy my heen siin gaan;
Mar in di stille droom ferskene,
  Kyk hul elk nag my troostend aan.
Di oge is ook bloue bloeme,
  Wat my Gods goedhyd bloeie liit:
Ek wil jul alby susters noeme;
  En waarlik, né, 'k *Fergeet-jou-niit*!

---

## Di Mysiis fan ons Tyd.

(*Bekroonde Prysfraag.*)

(Foorgedra op 'n Jongelings Fereniging, deur Mnr. T. C. Human. Ferbeter deur M. H. Neser.)

Kom, kerels, kom en hoor na my,
  Ek sal jul wat fertel.
Fan mysiis in di algemeen.
  En ni net fan 'n "Belle."

Di maan met onweerstaanbre krag.
  Di trek di grote sé;
Di mysiis foer, met infloed sag,
  'n Hele nasi mé.

Want dis 'n onbetwisbre saak.
  Di mysi word 'n frou;
Di frou 'n moeder; en so sal
  Dit altyd mar anhou.

Dus as di mysiis fan ons land
  Hul ouers taal bemin,
Dan gaan ons Afrikaans folk
  'n Heldre toekoms in.

Mar ag, dit is 'n droewe saak;
  Mar tog is dit 'n fyt,
Dat moeders taal, en faders lees
  Fertrap word in ons tyd.

Gaan jy mar na 'n dorp of stad,
  Dis als fan Engels fol,
En Miss gesels met jou nou fan
  "Geride, gewalk, gecall."

Dis waar, jy foel jou sommar naar;
  Jou moed gaan glad ferloor,
Fan d' "English manners, English style"
  Wat jy daar siin en hoor.

Sy was mos in 'n "Boarding school"
  In Wellington of Kaap,
En nou haal sy di grille uit,
  Wat sy het opgeraap.

Sy sit nou in di "Parlour" mos,
  En sing of speul klafiir;
Fer werk is sy nou glad te fyn,
  Mar wag, sy sal haar piir.

Ons fra mar net di liwe Heer,
  Di dogters fan Suid Afrika,
Di kroon fan onse land te maak:
  Di trots fan pa en ma.

---

## 'n Lente-aand Mymering.

  Di son is pas ferdwyn
 Na 'n angename Lentedag;
  Gediirte groot en klyn
 Soek rus en skuilplek fer di dag.
O, doodstille aand-uur, wat is jy tog skoon!

  Hoe heerlik is di lug,
 So koel, ferkwikkend, suiwer sag.
  Na werk en stryd en sug,
 En 'n fermoeiend, sorgfol dag.
O, liiflike aand-uur wat is jy tog skoon!

  Di windji waai di geur
 Fan duisend blomme teun my aan;
  Fan blomme fraai fan kleur
 Waarop di by fer foedsel gaan
O, heerlike aand-uur, wat is jy tog skoon;

  Di rammelende stroom
 Is my 'n musiik fan Natuur,
  Wat my laat denk en droom
 Fan 'n geluk wat altyd duur.
Beminlike aand-uur, wat is jy tog skoon!

  Di paddas sing so mooi;
 Di fo'eltjiis sing hul aand-liid mé.
  Di uil kruip uit syn kooi;
 Daar fêr hoor jy 'n jakhals skré.
O, rustige aand-uur, wat is jy tog skoon!

  Ginds, op 'n blinke ros
 Galop 'n jonkman snel ferby;
  Wild en fan sinne los,
 Na d' plasi waar syn nôintji bly.
Plesiirfolle aand-uur, wat is jy tog skoon!

Reeds smaak hy di geluk,
Dat hy haar weer omhelse kan,
En an syn hart kan druk;
Daarom spoor hy syn klepper an.
Gelukkige aand-uur, wat is jy tog skoon!

Syn mysi wag ook reeds
Ferlangend dat hy tog moet kom.
Sy sug en loer mar steeds,
En ynd'lik, ja, daar siin sy hom!
O, roerende aand-uur, wat is jy tog skoon!

Hoe klop haar hartji toen,
'n Soete glimlag plooi haar mond,
Netnou kan sy hom soen;
Sy spring en dans fan freugde rond.
O, freugfolle aand-uur, wat is jy tog skoon!

Di weersiin is so bly
Na lang en pynlik' skydings smart.
Hul druk makaar so fry,
So liiflik innig an di hart,
Gefoelfolle aand-uur, wat is jy tog skoon!

Wees frolik en ferblyd
Ferliifde paar; geniit jul jeug,
Denk an gen sorg of stryd,
Dit is di grootste lewens freug.
O, salige aand-uur wat is jy tog skoon!

Ginds by 'n buurmans huis,
Hoor jy di honde blaf en brom,
En 'n doffe gedruis
Fertel dat daar besoekers kom.
Gesellige aand-uur, wat is jy tog skoon!

Uit di dorpi, in di dal
Kom d' trillende stem fan 'n klok;
'n Teken dat daar al
Di sile word na kerk gelok.
O, plegtige aand-uur, wat is jy tog skoon!

In 'n floed fan goue lig
Swem d' wolkiis an di weste kant,
O, wat 'n groots gesig!
'n Hemels pragstuk, fan Gods hand!
Ferhewene aand-uur, wat is jy tog skoon!

So mymerend sit ek,
En d' maantji skyn so frindlik neer;
Mar wolke swart en dik
Foorspel 'n sware donder weer.
Gesegende aand-uur, wat is jy tog skoon!

Reeds roep 'n donderslag
My uit myn stille eensaam hoek;
"Dis tyd om fer di nag
"Fer jou ook 'n skuilplek te soek."
O, frind'like aand-uur, wat is jy tog skoon!

M. H. Neser,

## Klaagliid fan di Mysiis.

*(Op di wysi fan " Di Freemdelingsliid.")*

Ons sou so graag nou mans wil hê,
Mar weet ni hoe dit an te lê.
Fer uitsoek had ons fer 'n tyd;
Nou eet ons niks as selfferwyt.

Ons wou so graag ook Engels wees,
Gepraat het ons dit en gelees.
Al was dit reg, of ook ferkeerd!
Ons het gedog ons was ge'eerd.

Di jonkmans het gekom by trop;
Ons het hul toen ook net gefop.
Wat bitji lyk na boer se kalf,
Het ons gegé di hand so half.

Geaffronteer het ons party;
Nou het hul ons mos glad fermy.
Waarom wil hul ons ni meer hê?
Ons het dit self op ons gelê,

Had ons ni Engels so gesoek,
Was ons gehelp, dis net 'n boek.
Mar né, dit kon ni hoog of laag,
Di rooies het ons te feul behaag.

Fer boere frou'es was ons te fyn;
Fer Engelsman was ons getryn.
Mar Engelsman het nooit gekom.
Ag waarom was ons tog so dom!

Onlangs was hiir by ons tog een,
Waarom het hy dit ni gemeen?
Dan was tog één fan ons gered;
Fer ander is dit ni belet.

Ons moeder is 'n wedefrou;
En strak gaan sy nog foor ons trou.
Ons het haar ook mos opgeplooi;
Daarom lyk sy dan nou nog mooi.

Ons het ons al bankrot gedres,
Fer al di stywes suid en wes.
Mar 's alles te fergeefs gewees.
Ons het gemors ons geld di mees.

Modes en prag ni oók alleen,
(Ag! moet ons ni daaro'er mar ween?)
Tot brille moes daar ook by kom,
Ons oge word ook nou al dom.

Deur glasiis het ons dan gekyk,
Mar heertjiis het toen net gewyk.
Bespot, belag sit ons dan nou;
En ander moet dit mar anskou.

Toen ons papa nog het geleef,
Het hy 'n foorbeeld ons gegeef;
Di modes had hy ons belet.
Dit was nou net eenmaal syn wet.

Ons fére moet ons nou laat sak,
Eer ons dalk meer is uitgebak.
Di boertjiis wat ons ni wou hê,
Kan nou mar kom, ons sal " ja " sê.

Ons klaagliid moet hiirmé mar sluit,
Want dalkiis word ons ook nog bruid;
Wat freugde sal dit dan ni wees!
Elk een sal op ons dit kan lees.

Ons het nog niks as selfferwyt;
Dit is ons grootste leed en spyt.
Ag, wanneer is ons treurtyd om?
Ons hoop di dag sal spoedig kom.

S. S.

---

## Di Mysiis Ferdedig.

### 'N BESEM OM SKOON TE FEEG.

Kom, Mysiis fan Suid Afrika!
O'er jul word nou tefeul gekla,
Ek gaan jul saak ferdedig;
By warm, by koud, by fars of sout.
By grote of by klyne fout;
Jul word tefeul beledig,

Ni moet gekla, soos N. en H.,
Mar suiwer na di waarhyd fra;
Ek wil di Kwintsnaar rake.
Dit moet nou uit, in groot geluid,
Mar nes 'n ring wat rondom sluit,
Di regte ding, in sake.

As wa, moet rol, moet span eers fol,
Ni moet di helfte pad toe lol;
Di haakplek kom, dis seker.
Is bitji moed, by flys en bloed,
Is sussiis niksmeer fer di boet?
Dit word 'n bittre beker.

Di skuld fan Pa, di skuld fan Ma,
Di skuld fan hele Afrika,
Druk op di nôis skouers;
Di hele ry is algar fry,
Di spreuki lui: " Ons moet bakly,
Di mysiis is ferbrouers."

Mar as ons kyk hoe sake lyk,
Dan find ons uit by arm en ryk,
Ni net di nôis het fout ni;
Di hele boel hiirmé bedoel,—
'n Blinde kan dit somar foel,—
Di kos het ni meer sout ni.

Want oud en jonk is ewe dronk
En algar is nes in di tronk
Ek meen di Eng'lse hemel.
Waar nois naam net word geblaam.
Daar kry ons mans en jonkmans saam
Wat nes di mire weme.—

Di boom eers goed, dan frugte soet;
En so ook met di flys en bloed.
Wat help di skimp-gepeuter?
Werk algar saam, soek dan 'n naam!
Di kêrls moet ophou nôiens blaam;
Dan word di sake beter.

Mar Jonkmans swiir, drink wyn en biir,
Ferwaarloos hul nou daar dan hiir,
So soek hul nôis te wekke;
Biljartbal speul, di korte deel,
Di fasbyt an di pyp se steel;
Hoe kan hul foorbeeld trekke?

Ferloor di nag en slaap di dag,
Wat moet di nôiens fan jul ferwag?
Kom toon dit met jul dade!
Met woorde sê: " goed wil ons hê "—
En bly daar in 'n kwaai plek lê,
Dis kos gé fer di kwade.

Ek staan ferstom jul draai nog om,
En nes di nois ewe dom,
Maak planne om te trou'e,
Is alles klaar dan kom gefaar,
En binne nog di eerste jaar,
Lê skuld net an di frou'e.

Laat staan di splint, jy mantji kind,
Eers met jou yge balk begint,
En dan fol mededoge,
Fersigtighyd, gen haat of nyd;
So moet ons onse sussiis lyd,
Ni prate uit di hoge.

Want feroordeel, en roof en steel,
Hoe anders 'n mens jou ook ferbeel,
Dis ewe grote sonde
Daar's deug en flyt en eerlikhyd
Word nou mar in di laaste tyd
By kêrls ook min gefonde.

Soos ek nou glo moet manmens bo'e
En watter kool ooit wordt gesto'e
Hy moet hom eerste wekke.
En as hul dan, Piet, Paul en Jan,
Hul pligte doen so goed hul kan,
Dit sal di Mysiis trekke.

Ek moet nou sluit, myn stori's uit;
Ek het fer noiens wyd en syd
Hul kwessiis help ferdedig;
Ek jonkman fra, fer algar ja,
O'er hele land, o'er Afrika:
Het ek fer jul beledig?

Fergeef my dan, net soos 'n man,
Myn fout fan hart so goed jul kan,
Dis wat ek nou nog wense.
Ek het 'n spi'el met lyf en siil,
Di ronde ronte fan di wiil
Laat siin fan alle mense.

Ek is di frind fan groot en klyn,
En dis di hartewens fan myn
Dat Afrikaans in Afrika
By seun en dogter, Pa en Ma,
Di rots mog wees waarop hul bou,
Di beste Naam nog bokant hou.
Myn naam P. A. T.
Ni sonder di B.

---

## Herfs en Winter.

Di Herfs het nou alweer begin,
Di Somer trek syn kop weer in;
Want korter word di dage nou,
En spoedig fal di winter kou.

Di groene bome word nou geel,
Di skone blom knak reeds syn steel,
En droewig word nou di natuur.
Di koele windji word al guur.

Di soete frugte is gedaan;
Kaal siin ons nou di bome staan.
Dit word ons alles nou ontneem,
En deur di Herfs an ons ontfreem.

Di landman werk hom baing moeg,
Om al syn lande om te ploeg;
Dan wag hy op Gods milde se'en,
Wat ons foorsiin fan son en re'en.

Di Winterfors is al naby,
Om snags syn ryp alom te spry:
Gen enkel blad laat hy meer staan,
Né, alles word deur hom ferslaan.

Mar om met hom ons te fersoen,
Gé hy fer ons di soet limoen;
En nog so menig ander ding,
Wat ons di somer ni kan bring.

Hoe treurig sing di fo'eltjiis nou;
Want hulle bibber fan di kou.
Di swaweltjiis het ook getrek,
Om te gaan soek 'n warmer plek.

Ja, alles siin daar treurig uit;
Gen enkle fink hoor jy nou fluit.
Ja, treurig is di aardryk nou,
Want alles sug onder di kou.

Hoor nou di reen en hagel ruis,
Daar buite om ons liwe huis;
Laat ons mar by di kaggel sit.
Daar is dit warm al regen dit.

Mar liwe somer kom tog gou,
Ferlos ons fan di wrede kou!
Is jy mar eenmal eers weer hiir,
Dan juig weer alles fan pelsiir.

F. Neser, B.

## Klaagliid fan di Jonkmans.

Met ons gaan dit tog al te swaar.
Ons is al uitgeteer en ma'er.
"Franki" lyk nes 'n faal korhaan,
Wat al na di ou kant toe gaan;
"En Johnni" as jy hom so kyk,
Wanneer hy so na jou toe stryk,
Dan kan jy amper nou weer wet
Dis 'n "Fermont" ram, mar ni fet;
Want syn gesig is mos so fol
Fan plooie, dat 'n mens kan hol,
As jy ni weet dit is mos John.
Wat daar kom met syn groot kanon,
Wat hy daar so uit loop en rook,
Laat wolke so uit hom uit kook.
So gaan dit nou hiir onder ons;
Dit word gedokter dat dit gons.
Di een ou maat het di rooi-treur,
Iits wat hiir nou dikwils gebeur
Onder di jonkmans in di rond.
Kyk tog ni na "Egbert" syn mond;
Dit staan al glad so skeef getrek;
Mar denk ni dit is deur gebrek.
Dit is fan al di Engels praat
Wat syn mond nou al so skeef staat.
Dit lyk nes 'n slagyster, wat
O'ermakaar slaan foor in di gat,
Mar julle wil glo nou al weet
Wat is met ons dan tog di kreet.
Nou wel, om jul ni te laat raai,
Sal ek nou na di punt toe draai.
Ons het op skool Engels geleer,
En kom toen trug na huistoe weer,
Ni om fer pa te kom help boer,
En di looi-kuipe om te roer,
Of om di lammer-skaap te keer;
Dit sal ons klere mos fuil smeer.
So het ons dan toen mos ge lenk,
Dat di "yes" woord beter klink,
As om met di sweup te gaan klap,
En langs di osse te gaan stap,
En dan fer "Wakkerman" te skré,
Wat ni reguit loop foor di slé.
En om fan "kuier" nog te praat
Dit was wat ons jonkmans so haat,
Di woord is tog al te ferspot
Ons seg nou "call," kuier is "rot."
En om di waarhyd nou te sê,
Di mysiis wil so iits ni hê;
Want hul het Afrikaans in sin,
En wil di Engels glad ni min,
Wat deur ons nou so word gebruik
Dat 'n mens so naar word op syn buik,
Dat hul "witdulsiis" moet al drink;—
Né, mar "witdulsiis" is te stink,
Wat ons gebruik hiir fer ons maag:
En ons dan laat ophou met klaag,
Is "French," met "Ou dop" mos geming,

Di laat jou ore ni so sing.
Om met di waarhyd uit te kom,
Waarom Frank faal is, en Neef "Tom"
So krom is as 'n roer syn boog
En ook al skeel is in een oog,
Dan sal ons julle mar fertel,
Di plooie op "Johnni" syn fel,
Het ook mar di selfde oorsprong,
Want hy praat ook fan "right and wrong."
Nou ja, ons kan ni frouens kry,
Al gaan ons ook 'n maand lank fry.
Dit is waarom ons so ferkroes,
Nes 'n faal rebok staan te proes.
Ons wou Engelse "ladiis" hê,
Mar hulle het fer ons gesê
Dat ons kan na di hoenders gaan,
En al ons strékiis mar laat staan!
Want ons is mos ni Engels ni,
En daarby ook gen boere: si!
En 'n wéluis wil hulle ni hê.
Hy moet syn geslag reg uitlê.
En toen ons na di Boermysiis,
Wat ons eers altyd foor was fiis,
Wou fry, toen was dit al te laat.
Hulle was al almal omgepraat
Deur jonkmans Afrikaans fan bloed,
Wat ryk fan geld is en fan goed.
Ons het fer hulle eers ferag,
Nou sit hulle fer ons te lag,
Dat jy so agter in hul keel
Kan gooi 'n hele hand fol meel.
Ons foel nou nes 'n ysterfark
In helderdag daar op di mark,
Wat nou fer mense doodskaam is;
Want hy was seker en gewis
Dat daar gen een was slim soos hy,
So het hy hom toen laat ferly.
So gaan dit nou mos ook met ons;
Moet nou rond ry dat dit so gons.
Eers denk ons, ons is nou te slim'
(Want myn naam is mos yntlik *Jim*)
Om te gaan fry na 'n Boerin,
Want haar naam klink ni na ons sin.
Ons foel nou so skaam en ferlé'e,
Want ons gaan met gen een nou mé.
Di "ladiis" is fer ons te hoog.
Nou, Boeremysiis, moet ons smeek:
Laat ons ni langer in di steek.
Ons het ons nou mos glad bekeer,
Mishandel ons tog nou ni meer.
Ons kry nou hartseer om di hoon,
Mar dit is ons ferdiinde loon.
Ag, hoe raak ons di selfferwyt,
Wat ons so pla, nou tog weer kwyt?

Ou Kluit.

---

## Deug en Ondeug.

*Ondeug.*

Klyn Stini fan Oom Piet is mooi,
Sy kan 'n man syn hart gou steel;
Mar sy ferbeel haar glad te feel,
En kan haar nooit genoeg opplooi.
Sy het di jonkmans affronteer,
Nou sug sy: "Wanner kom hul weer?"

*Deug.*

Mar Leni is 'n liwe kind,
Met almal eenders, so opreg;
Gen een behandel sy ooit sleg;
Daarom word sy fan elk bemind.
Sy is elk jonkman na di sin,
'n Leli tussen dorens in.

*Ondeug.*

Johanna is ook bitji mooi,
Mar sy het weer 'n ander fout,
Dat sy so feul fan pratjiis houd,
En storiis fan jonkmans rond strooi.
Haar bitji Engels doen haar kwaad,
Sy haat di boer en word gehaat.

*Deug.*

Mar Mimi is 'n brawe gans,
Sy is ook regte goed geleer.
Dus weet sy elk te respekteer
En word bemind deur alle mans.
Wi haar sal kry kan ek ni sê,
Want elkeen, lyk dit, wil haar hê.

Klyn Klasie fan Kroonstad.

---

## Waarskuwing an Jongetjiis.

Jongens, pas fer mysiis op,
Moet jul deur hul ni laat fop;
Want daar 's min wat hul woord hou,
Daarom, moet hul nooit fertrou.

'n Mysi wat 'n man wil hê,
Het mar swaar, sy durf niks sê;
Want dan word hul gaar gespot.
So het hul 'n sware lot.

Sy blo jou trou by te staan,
Ja, al moet jy ook fêrgaan;
Mar sy is ni lank jou frou,
Dan bespot, ferag sy jou,

Nooit is sy jou goed gesind,
Altyd mar teen jou ferblind;
Denk dan an jou jonkmanskap,
Jy kan fry, en fry rond stap.

Daarom, jongens, hoor na my,
Laat jul deur hul ni ferly;
Laat jul deur hul nooit ni fop,
Al staan hul ook op hul kop.

A. K. EN T. K.

Waschbank.

---

## Waarskuwing an Mysiis.

Mysiis, pas fer fryers op!
Steek jul nek ni in di strop!
Word di strop eers fasgeruk,
Klaar is fryhyd en geluk.

'n Jonkman wat 'n frou wil hê,
Kan feul mooie woordjiis sê.
Feul beloof en wynig geef,
Doen gen frou in freugde leef.

Nou ja wil hy alles doen,
Nooit genoeg kan hy jou soen;
Pas is jul 'n maand getroud,
Of di liifde is glad koud.

Al dag ry hy fan di huis,
Laat jou stok allenig tuis;
Fraag jy na jou ma te gaan,
Dan kyk hy jou grimmig aan.

Jy moet huis fé, potte skuur,
Nooit gen geld om 'n myd te huur,
Fraag jy wat—leeg is syn sak,
Mar hy 't geld fer drank en twak.

Skaars een tawwert in di jaar
Kry jy, skoene ook net een paar;
Dan sal jy denk an jou ma,
Waar jy alles mar kon fra.

Daarom mysiis hoor na my:
Pas op as jul fryers kry!
Steek jul kop ni in di strop:
Fop hul, of jul word gefop!

J. J. H.

---

## "Alles sal reg kom."

Di tye is tog al te swaar,
Dit kan ek jul fertel
Ek foel partykeer al te naar
Mar dan seg liwe Nel:
"Wag mar 'n bitji en hou moed!
Wat kwel jy jou daarom?
Jan Brand syn raad is altyd goed:
Alles sal wel reg kom."

*Koor*: Di raad klink mooi op myn geklag,
Mar help ni in di nood;
Want wyl ek op di uitkoms wag,
Is Jan Brand lank al dood.

Ek wou so graag fanjaar al trou,
En Nelli lyk ook klaar;
Mar hoe sal ek haar onderhou,
Di ty'e is so swaar.
En dan sê sy my: "Hou mar moed!
Wat kwel jy jou daarom?
Jan Brand syn raad bly nog mar goed
Alles sal wel reg kom."

*Koor*: Di raad klink liif, dit klink so sag;
Mar help ni in di nood:
'k Wil wel op beter ty'e wag,
Mat dit gé ons gen brood.

Di geld is nou glad uit di land,
En ou "krediit" daarbo;
Di winkeliirs is byderhand
Fat wat hul mar kan kry.
En klaag ek, sé hull': "Hou mar moed!
Wat kwel jy jou daaro'er?
Jan Brand syn raad is altyd goed:
Dit sal alles reg kom."

*Koor*: Di raad is mooi om o'er te lag,
Mar help ni in di nood;
Want wyl ek op di uitkoms wag
Gaan al myn beeste dood.

P. J. T,
Thaba Nchu.

---

## Die Windmaker Engelsman.

*Vertaal uit "Punch" (bl. 215): The Jingo-Englishman."*

Daar is 'n land wat koning kraai,
D'is mar 'n klyne bog,
Mar 'n mens di lag jou sommar slap
As jy hoor hoe hy kan spog.
Fer alles goed en wys en froom
Geef hy homself kerdiit,
En as hy seg, "nou dit is reg,"
Dan praat jy net ferniit.
Watter land is dit, raai as jy kan?
D'is di land fan di windmaker Engelsman.

Syn flag di waai o'er ider sé
En heers ook o'er di branders,
En as jy fra "Wi is hiir baas?"
Seg hy "Ek en nimand anders."

"D'is onse sé," seg al syn tars,
"Ons flag waai heen en weer,
En lat di folk mar goed passop
Wat hiirteun objekteer."
Wi syn flag is dit, raai as jy kan?
D'is di flag fan di windmaker Engelsman.

Daar is 'n fluks, 'n dapper hart
Om foordeel te behaal;
Hy is 'n fyand of 'n frint,
Nadat dit hom betaal.
Daar is 'n teergefoelig hart
Fer geld en goed alleen,
Syn leus was altyd en is nog,
"Sorg goed fer nommer EEN."
Watter hart is dit, raai as jy kan?
Di hart fan di windmaker Engelsman.

Di nasi rys fan Noord tot Suid,
Ferliifd op sé en strand.
Hij seg, hy is so freeselik ryk,
Mar soek na nog meer land,
Hy annekseer somar links en regs,
Al moet hy jou bedrie,
En fra jy hom "Wi geef jou reg?"
Dan seg hy, "Traak jou ni."
Wi praat so groot, raai as jy kan?
D'is nimand as di windmaker Engelsman

KAREL.

Myn fan is M,
Myn foornaam J,
Di twede S,
Di bynaam P.

---

## Di Gebarste Padda.

Een padda wat een morge uit 'n sloot kyk,
Siit daar 'n os wat hom ordentlik groot lyk.
Self is hy skaars so groot as 'n hoenderyer;
Maar afguns is 'n al te groot ferlyer.
Syn hart begeer: siit hoe di ding hom uitrek!
Siit hoe di ding hom opblaas: dis bra stuitlik!
Hy wil hom self so groot maak as di bees is.
Hy fraag syn maat of hy daar ni al reeds is.
Syn maat seg: né. Hy blaas nog eens so finnig,
En fraag alweer. Syn maat seg, jy 's onsinnig:
Jy is nog net so groot. Mar hy blyf nog dwing.
Toen blaas hy dat hy bars. Daar leg di bog ding!
In onse tyd is daar so baing mense,
Wat grote staat en pragtig lewe wense,
Dit raak hul ni, as hul tog maar hul sin kryg;
Mar hul 's gedaan eer hul reg di begin kryg.

LUSATICUS.

Na di Frans fan La Fontaine.

---

## Ons Afrikaners is Gelyk.

Mar hoor! wi het dit ooit gedog,
Dat Afrikaners so sou spog,
En ook so goed kan rym.
Hul kom met waarhyd foor di dag;
Jy moet partykeer lekker lag;
Hul seg net niks gehym.

Met Rooi Taal praat hul ons nooit stil;
Ons sê net lekker wat ons wil.
En daarmé is dit klaar.
Hul word partykeer lekker kwaad;
Mar dit sal alles net niks baat;
Hul moet mar weer bedaar.

Ons Afrikaners is gelyk;
As ons mar net makaar ankyk,
Dan weet ons wat ons maak.
Di Rooies denk ons is mar dom,
Hul loop fer ons gemaklyk om;
Mar daarfoor sal ons waak.

Nou, Afrikaners, hou mar moed!
Ons saak gaat nou nog mar te voet,
Mar fliig weldra met flerke.
As ons mar an di waarhyd hou,
En op di Heer alleen fertrou,
Dan kry elk loon na werke,

## *Wat* di Jonkmans wil.

Die Jonkmans van di Boweland;
Wil nou hul stem lat hoor;
Ons swyg al lank, mar nou ni meer
Nou langer dit ni smoor;
Di nooiens wil ons nou vertrap
Wat ni studente is;
"'n Ambagsman en boer ni meer,"
Dis wat hul nou op fis.

Geleerde ladiis wil fer ons
Ni meer ontfang, o né
Ons is te dom, te ongeleer,
Loop met di stroom ni meê;
Ons kan ni met hul same loop,
Ons wil gen slawe wees;
En doen wat Miss Geleerdhyd seg,
Met haar hoogmoedig gees.

Want as 'n boer gen Engels ken
Dan word hy uitgelag,
En di geleerde ladiis doet
Dit an hulle y'e geslag
En waag hy om op een te "call,"
Sy trek haar neus so op,
Miss is ni thuis fer Neef Jan ni.
En daarmé moet dit stop.

Mar kyk tog goed, geleerde Miss:
Hoe jul word fasgetrek,
Want dom en ongeleerde goed
Gebruik jou fer 'n gek;
Want meer as een op onse dorp,
Di het haar fasgeloop,
Deur domme boere te ferag,
Het sy haar ook miskoop.

Hul wag ferniit, mar gen student
Di kom fer hulle fra;
En hoe hul ook hul flikkers maak,
Gen een kom agterna.
As speulgoed word hul foor gebruik,
As tyd ferdryf, fermaak,
En juis om di wat ook soo maak,
Maak hul 'n ernstig saak.

Di mooiste fan dit alles is,
Hul tyd di gaat ferby,
In plaas fan een student te fang,
Op Stopland moet hul bly.
Want ons wil deug, gen ydel skyn,
Gen wit ferfynde huid;
Wat son en regen kan ferdra
Di kiis ons fer ons uit.

Ons wil gen stywe modepop,
Wat net van kuier weet.
En nimand groet wat lager is,
En wi sy is vergeet.
Mar wat ons wil is nedrigheid,
'n Mysi wat kan werk,
Gen *Parlour* lady wat ni weet,
Om huiswerk op te merk.

Ons wil gen Parlour ornament
Siin in 'n glase kas;
Wat ons wil hê is flytigheid,
Dis wat fer boere pas.
Wat sal ons met geleerheid maak,
As ons wil werke hê,
'n Helper dis wat ons ferlang,
Dis wat ons jonkmans sê,

Dus nôiens fan di Boweland,
Wat na studente soek;
Siit foor jul uit, jul word bedriig
Waar julle dit ni soek
Leer eers van ons geleerde miss
Dat kuier ni betaal
En hoogmoed al te hoog kan fliig
Hard fal jul, as hy daal.

Sit mar opsy jul fynighyd.
Want di betaal ni mé.
Maak oop jul oog en jul sal siin,
Wat boere daarom gé.
Want gouwernant is al wat ouds
En hoger klim jul ni;
As teacher in di Onderfeld
Jul trou nog dalk met WI?

'n Wewenaar fan sestig jaar,
Dit is nog dalk jul lot;
Dan is ook dalk jul drome uit,
En dan is jul ferspot
Dus niggiis fan di Boweland,
Ag lat jul ni ferly
As 'n studentji met jul lag,
Ag denk tog ni dis fry!

Jul Neef

EXCELSIOR.

Wellington.

---

## Op di eerste Tand.

Triomf, triomf, hef an myn luit,
Want moeder seg di tand is uit,
Laat dreune nou di wande!
Eers gé Gods guns ons liwe wig
Di asem en di lewens lig,
Nou kry ons kind weer tande.

Triomf, triomf, God dank er foor!
Want moeder seg di tand is door;
Nou stem en hart ferhewe:
Geluk nou kind! by spel en sang,
Besté dit wel, bewaar dit lang,
Wat jou Gods guns wil gewe.

Bewaar dit lang, besté dit wel,
'n Goed gebruik is Gods bestel;
Laat jou di foorskrif lyde:
Hou fer jou nut, en God tot dank
Di tandjiis wit, jou siiltji blank,
So knaag daar gen fan byde.

Groei op, groei op, word froom en goed,
Win trefiik aan in krag en moed
Om lot en leed te terge;
En wi syn hoof jou eer wil biin,
Laat jonge, laat jou tande siin,
Waar eer en plig dit ferge.

Groei op, groei op, word ryk in deug,
Laat nooit myn oog, di ween fan freug
Om jou fan weemoed kryte!
En God gé jou tot an jou dood.
'n Eerlik stukki daagliks brood,
Waarop jou tande byte.

UIT TOLLENS.

---

## Hoe di Wereld draai.

Myn Meester seg: di wêreld draai.
Dit is wel seker waar fer hom;
Fer my ook, mar nog anders, raai,
Hy draai fer my nog anders om.

Hy draai ni net na oos uit wes,
Soos hy dit leer in di natuur;
Tog is dit wel 'n goeie les
Te siin hoe alles word bestuur.
Mar hoe hy ook nog draai fer my
Wil ek perbeer om te fertel.
Een dag is ek so groots en bly,
Di ander dag weer gans ontstel:
Ry ek fandag met perde, dink,
Dan gaan dit goed en na myn sin;
Tog wil ek in di aarde sink
As ek met wa en os begin.
Ek saai en ploeg my moeg elk jaar.
En reken dan dat oestyd kom;
Om feel te wen maak ek my klaar;
Mar ag dit draai steeds anders om.
Daar was alweer 'n kwaal of plaag,
Wat ek nou weer ni het geken;
Dit is di antwoord op di fraag
Dat ek so wynig het gewen.
En dan ook nog 'n lammeroes,
Ag, wat sal tog myn foorspoed 's uit?
Di skeertyd is anstaande moes,
Mar o, ek find dit anders uit.
Hoe het di Wêreld weer gedraai!
Toen ek di markprys het gelees,
Hoe dat di wol daar in di Baai
Tot sespens froeger is gewees.
Di helfte minder kryg ek nou,
Wat help myn moeite en geduld?
Di winkeliir gaan alles hou,
En seg: "Ek hou dit fer jou skuld."
En nou weer met di runderpes,
Toen hy nog fêr fan ons af is
Toen seg hul: "Keer hom; doen jou bes!"
Dit was myn mening ook gewis.
Mar toen hy stadig nader kom,
Toen moet ons alles mar laat staan;
Di wêreld draai weer anders om,
Dit ent en steek self beeste aan.
Alweer iits freemds, tog bly mar stil,
Want daar foor word fergoeds betaal,
Elkeen doen mar nou wat hy wil,
As hy syn beeste deur kan haal.
Nou glo fer my, dis nog ni al
Wat ek getuig hiir met myn pen,
Mar ek denk dat een ider sal
Folmondig met my dit erken.
Nog een ding staan weer foor fer my,
Ek word fan menig een geraai
Dat ek nou moet begin te fry.
Mar ek is bang, di wêreld draai!
Daar is reeds een, di was so mooi
Al jare lang fer my gewees;
Ek denk gedurig om di nooi;
In myn gedagte sweef haar gees.
Nou so het dit dan ook gekom,
Ek fra haar een dag mooi opreg;
Haar antwoord maak my gans ferstom,
Sy denk fan my seer min en sleg.
En mooi praat kon ek mar laat staan;
Want dit het haar net gou ferfeel;
Sy seg: "jy kan eenfoudig gaan,
Jy is folstrek tog ni myn deel."
Kyk hoe bedroge sit ek weer
En fol ferdriit; mar een troos net:
Di land is wyd, en daar is meer.
Nog twé ook wat in my sin het,
Mar ek is bang na hul te fry.
Ek sal misskiin een kry tot bruid,
Mar klaar getrou weer teesín kry,
Dan draai dit na dí duiwel uit.

J. P.

---

## 'n Opbeuring of Anmoediging.

Liwe Frinde, landgenote!
Dit is swaar om mens te wees,
En dat jul di moed sal opgé;
Dit is al wat ek foor frees.

Danig swaar is nou di ty'e;
Dit is wat ons algaar sê.
Mar moet ons so treurig bly nou
En di moed nou ook neerlê?

Né, myn Frinde, kyk dit gaan ni,
Forentoe moet ons tog gaan,
En as ons di moed nou opgé,
Dan 's ons welfaart na di maan.

Né, ons moet di moed ni opgé;
Mar ons an ons roeping wy;
En as ons dan ni fooruit gaan,
Laat fooruitgang dan mar bly.

Dog laat ons mar moedig lewe,
En di wereld maklik neem,
En di bitter lewenskoppi,
Fan ons lippe ni ferfreem.

Lewe moet ons eenmaal tog nou,
Ja, dit is ons opgelê;
En om dit so swaar te denke;
Is ni reg, dit moet ek se

Om so jammerlik te klage!
Is di wêreld dan so swaar?
Om dit ni so feul meer re'en ni,
En di skape bly net ma'er.

Of om daar nog nuwe plage
Da'eliks in di wereld kom;
Mar ons doen ook nuwe sonde;
Wees dan daarom ni ferstom.

Né, myn Frinde, fat mar moed weer,
Denk tog altyd net daaraan:
As ons loon na werk ontfange,
Sal dit nog feul slegter gaan.

Denk: Di lewe is belangrik,
En daar is fer ons ni tyd,
Om te *kla* o'er wereld's moeite
Of o'er werelds swarighyd.

Mar, myn Frinde, maak jul klaar nou,
Wees nou dadelik beryd
Om jul roeping te folbrenge;
Ons leef mar 'n korte tyd.

En as ons nog jare klage,
Kan 'n mens dit goed begryp,
As ons oud eers bome plante
Siin ons nooit di frugte ryp.

Of di frug fer ons sal rype,
Is nou nog ni in di lig;
Mar as ons nou froeg beginne
Het ons tog ons plig ferrig.

Daarom moet ons nou ni klaag ni,
Een is daar wat daarfoor sorg;
Fer ons werk kry ons beloning;
Daarfoor staan Gods woord ons borg.

'N LEERLING FAN DI GEDENKSKOOL.

---

## Ons Mysiis.

Neef P A T, ni sonder B
Het eens di kerels goed gegé,
Wat mysiis so beledig.
Dit word weer tyd, met lus en flyt,
Dat hy di mysiis wyd en syd,
Nog eenmaal moet ferdedig.

Want fersiis maak en mysiis smaad,
By lange of by korte maat.
Ja, met of sonder rede:
Word nou di mode noord en suid
Loop dit mar op di mysiis uit
En word hul net fertrede.

Hul is ontrou, so hoor ek nou
Weer ene seg, en fop fer jou,
Dus moet hul ni fertrouwe.
Mar soetjiis daar, want was dit waar,
Wat word geseg, dan sou jul maar
Di saak nog meer ferbrouwe.

Dog heet of koud, of jonk of oud,
Wi wil kan glo, di noi maak fout:
Ek glo dit ni, al seg dit wi;
En selfs al was, daar een wat ras
'n Jonkman fop, dit is ferfas,
Om sy ni anders kan ni.

Want jonkmans ry, wil orals fry;
Kul mysiis waar hul kans kan kry,
En loop daarmé te roeme.
Mar draai di saak eens anders om,
Dan word hul kwaad, en skel en brom,
Wil mysiis sleg dan noeme.

Wat sal dit baat, so groot te praat
En omdraai, doen 'n groter kwaad!
Laat A en T K denke
Foordat hul weer 'n pen gaan fat,
Om onse mysiis te beklad,
Wi of hul daarmé krenke.

Wi 'n roos wil pluk, en raak fan stuk
Omdat hy op 'n doring druk,
Ferdiin haar ni al is hy wi;
En so ook, wat di noi wil fry
En kwaad word as hy ne-woord kry,
Moet na hul ni gaan fry ni.

Wi wil kan hoon, op hoge toon
Sing ek op mysiis, liif en skoon
En so fol ryne deugde.
Wi ook betwis, ek seg beslis
Fan alles wat op aarde is
Gé noiens di meeste freugde.

En frinde nou, wil jul nog trou?
Moet dan ni mysiis grou en snou
En kyk na gen gebreke,
Want hou jul an, dan froeg of laat,
Kry jul di noins nog baing kwaad:
Op *ons* sal hul dit wreke.

PETEROS PRUTTELAAR.

Dist. Middelburg.

---

## Praat Nooit Kwaad ni.

Praat nooit kwaad; 'n frindlik woord,
Deur andre uit jou mond gehoord,
Doet goed an hul so ook an jou;
Wyl kwaad praat alles tog ferbrou.

As ons gen goed fan imand weet,
Ja ons hom waarlik sleg moet heet,
En dan ferplig word om te praat,
Laat ons ni noem di slegste daad.

Denk hy 's 'n ongelukkig man,
Laat ons goed praat so fer ons kan;
Ja, al moet ons di waarhyd se,
Ons kan di ergste tog laat le.

Om alles o'er te gaan fertel,
Al weet ons dis di waarhyd, wel,
Dit win fer ons folstrek gen eer;
Mar ander mense haat ons meer.

Of al haat ons di mense ni,
Kan ons, ons daarom mar bedri'e:
Want wat 'n ander het gedaan,
Kan maklik foor ons deur ook staan;

En het ons o'er syn fout gepraat,
Dan word ons dalk nog meer gesmaad,
Laat ons dus iders fout bedek,
En denk hy 's beter dalk as ek.

Want daar 's mar Een wat ons bewaar.
Trek Hy syn hand fan ons net maar,
Kan ons net gou so diip ook fal,
Ja tiinmaal diper nog met al.

Ofskoon ons nou daarfoor nog beef,
En dikwils seg: "so lank ons leef,
Sal ons gewis ni sofêr kom,"—
Dan sal ons fer ons self ferstom.

Praat dus nooit fan di ergste kwaad,
Noem liwer net een enkel daad.
As jy ferplig word fan 'n man,
En noem di beste wat jy kan.

Ons moet ons teen di kwaad ferset,
Ja, Frinde, daarop moet ons let,
En sê as hul ons ni ferplig.
Dan breng ons glad niks an di lig.

'N OUDLEERLING FAN DI GEDENKSKOOL.

---

## Fanselewe en Te'enswoordig.

1786.

Boer ploeg hom moe;
Dogter melk di koe;
Frou is and' spinne;
Seun ry gerwe binne;
*Geld in di kas!*

1886.

Boer is op swier;
Dogter speul klafiir;
Frou sit in Satyn;
Seuntji leer Latyn;
*Plaas is belas!*

1886.

S. J. d. T.

---

## Kerels, Pas Op!

Ek ken 'n mysi, mooi en klyn,
Pas op!
Nou is sy grof, net nou weer fyn,
Pas op! Pas op!
Betrou haar nou,
Dan fop jy jou.

Sy het twé ogiis, bruin en saf,
Pas op!
Eers loer sy skuins, en dan weer af,
Pas op! Pas op!
Sy sal jou fop,
Jou eselskop!

So fyn as gouddraad is haar *haar*,
Pas op!
En wat sy seg dit jok sy maar,
Pas op! Pas op!
Betrou haar nou,
Dan fop sy jou!

Haar halsi is so wit as ys.
Pas op!
Sy weet ook hoefeul sy moet wys,
Pas op! Pas op!
Betrou jy haar,
Dan is dit klaar.

En geef sy jou een mooie kans,
Pas op!
Want *fraag* jy haar...dan draai sy om,
En jy 's gefop.
Daar loop jy heen
Met 'n bloue skeen!

S. J. d. T.

---

## Myn Froutji het 'n Seun gekry.

Ek is so bly, ek is so bly,
Myn froutji het 'n seun gekry.
Hy lyk persiis nes ik;
Hy het myn oge, mond en neus,
En is 'n dikke, fette reus,—
Ek is so in myn skik.

Myn pa is bly, myn ma is bly,
Myn frous famili ook daarby,
Hul kry ni klaar met kyk;
Fan smorrens froeg tot sawens laat
Hoor ek mar hoe di mense praat,
Dat hy so na my lyk.

Partykeer huil hy: *wa owa!*
En trek syn lippiis nes syn ma,
Mar anders is hy soet.
Di skapi is so reg gesond,
Hy kyk so slim di kamer rond,
En suig en slaap so goed.

Johannes sal ons hom laat doop,—
Syn jurki is al lank gekoop,
Myn nuw manèl is klaar.
Oom Janni sal ons peetoom maak,
Want anders is di ou geraak,—
Syn pitjiis in gefaar.

'n Dokter en 'n predikant
Is allernodigs in ons land;
Mar ook 'n adfokaat—
Of hy nou een fan di sal wees,
Dit sal jul later ook wel lees,—
Eers siin hoe hy kan *praat*!

Nou, lesers fan di "Patriot,"
'n Enkel woordji nog tot slot,
Dan yndig ek myn taak:
Ek wens jul seuntjiis mooi en fris,
Mar, dat jul ook so dankbaar is
As Jan, wat fersiis maak!

---

## Fer Dopstekers.

Op Afrika's grond
Staan 'n boom orals rond;
Hy is klyn fan persoon,
Mar groter fan kroon;
Krom is hy fan hout,
Dis daarom gen fout;
Syn bessiis is rond
En regte gesond;
Ons eet hom ook graag,
Hy 's goed fer di maag;
Ons druk hom ook fyn
Fer wyn en asyn;
Dan neem ons weer tyd,
En kook nou komfyt;
Ons kook hom ook fris,
Met houtjiis en mis;
Di wasem trek op
In di ketel syn kop;
Hy kom deur di slang,
Nou, mense, word bang.

Dis nou ni meer mos,
Dis nou ni meer kos;
Hy is nou net sterk,
Hy sal met jou werk;
Fersigtig, pas op,
Hy sal jou nou fop!
Hy is nou gekook,
Hy is nou gestook;
Hy lyk ni so kwaai,
Mar wat ek jou raai:
Pas op nou, ou paai,
Hy kom met 'n draai;
Want as jy hom drink,
Jou asem word stink;
Jou longe ferbrand,
Jy het gen ferstand:
Dan mors jy jou geld,
Jy ferarm met geweld;
Jou klere is fuil,
Jou froutji di huil.

Di biir en di wyn,
Moet bitji mar syn,
Gebruik di ni meer
As om kos te ferteer;
Gebruik dan mar een—
Net sawens alleen;
Di beste fer my,
Sit alles op sy;
Drink koffi of té,
Jou frou drink dan mé.
Myn liwe ou maat,
Hoor nou na myn raad:
Lat drank tog mar bly,
Jou famili moet ly;
Lat drank tog mar los,
Want dan het jy kos:
Jou froutji is bly,
Haar wens is ferkry;
Lat ons jou ni siin
In stoor of kantiin,
Blyf liwers tog tuis
By froutji in huis;
En as jy dan werk,
Dan is jy ook sterk.

Myn liwe ou paai,
Wees tog ni so taai;
Jou kinders di huil,
Jou klere word fuil;
Di boom is wel krom,
Mar jy is ni stom;
Ek het jou fermaan,
En hoop, dit sal gaan;
Nou seg jy: "Myn man,
Ek wil as ek kan."
Mar neem tog myn raad,
Myn liwe ou maat;
Stry jy mar met mag,
Dan kry jy ook krag;
Word ni fer my kwaad,
Ek gé jou mar raad.
Goei naand nou, myn kind!
Ek is mos jou frind!

A—is myn naam,
H—is my fan;
Raai dit as jy kan!

---

## Liid fan di Diamant.

*(Uit di Frystaatse Magazine)*

Ek kom uit donkere aard an di lig.
Folmaak in myn skoonhyd, fraai fer di gesig.
Fer goed of fer kwaad, met myn glimlag so koud,
Begroet ek di finder, feul meer nog as goud.
Ek het grote mag, en breng rykdom daarby.
Di freemd is,—gen ding kan jy kosbaarder kry,
In Konings hul krone, op dames hul hoof,
Daar blink ek, en word fan myn glans ni beroof.
An hande, so mooi en so wit as di sné,
Kan ek ongekende bekoorlikhyd gé.
Op flegsels fan dames, met hare so blond,
Daar skyn ek met glans, fan di sterre in d' rond.
Di hand tog, hoe mooi ook, ferkrimp en word oud,
Di lokke, so fraai nou, fal uit en fergroud;
Mar ek word ni dof, raak myn glans ook ni kwyt,
Ek tart uit di ewe, ek daag uit di tyd
Wat is ek? En skyn ek ook nou nog fandaag,
So mooi as foor Adam syn tyd werd gefraag;
'n Blom fan di bajert, ferberg in di nag.
In lewe geroep deur di lig in syn krag:

'n Traan fan di aard eer di tyd nog begon,
In skoonhyd gesiin deur di stralende son?
Ek geef jou gen antwoord. dit kan ek ook niit,
Di natuur syn gehym is te groot soos jy siit.
'n Deel fan di skepping, so wonderfol groot,
Ek fluister, o siil fan di mense in nood:
Ken jy ni myn waarde? ek is tog so oud,
'n Ding fan meer suiwere waarde dan goud.
Tog sal ek ferdwyn, ja. een dag tré ek af.
As di wereld fergaan. ja, dan find ek myn graf,
Mar, o siil, jy blyf lewe, jy kan ni fergaan,
Fer ewig en ewig moet jy bly bestaan.
Gedenk jy daar wel an. o siil! wat dit lees,
Wat eenmaal jou toestand hiir namaals sal wees?
O sta tog wat stil! Ly jou pad hiir beneên,
Na di ewige lig of di duisternis heen?
Waar staat nou jou foet, in di dwaashyd syn net,
Of is di op pad fan di wyshyd geset?
Ek blink en ek skyn in di stilte mar foort,
En geef jou, o siil! di fermanende woord.

---

## Di Treurende Minnaar.

Kitty liif, myn teer beminde,
Na wi myn hart met smart ferlang,
Sou ek ni jou liifde singe,
Waaran heel myn sile hang?

Tans fan jou so wreed geskye,
Hoor jou treurend minnaars liid;
Ag, wat laat di liifde lye;
Tog beklaag 'k myn liifde niit.

Blonde hare, bloue oge,
Mooiste wat di aarde draag!
Nooit sal ek jou weerga finde,
Wat myn hart so seer behaag.

Nimmer sal ek jou fergete,
Solank ek nog adem heef.
Troos jou met di soet gewete,
Dat 'n minnaar fer jou leef.

Mar wat sou di min my bate?
Treure is myn lot en deel,
Om myn enigs uitferkoorne,
Om myn kosbaars siilsjuweel.

Eensaam is my nou di lewe,
Fêr fan di myn hart deurdring;
Tog sal ek jou nooit fergete,
Kitty, wi ek tans besing.

My sou dit di bes gewees hê
Had ek jou nooit hiir ontmoet,
Dan sou 'k ni so bitter ly ni:
ô, Kyk wat di liifde doet!

Kyk hoe frolik bloei di Lente,
Strooi met blomme bos en dal;
Mar wat geef my al di skoonhyd.
Daar niks my bekore sal.

Faarwel, Kitty, leef gelukkig!
Dis myn diipste hartewens.
Want ons lot is afgebaken,
Deur di Heer, ni deur di mens.

(Ingestuur deur B. H. S., fan Bethlehem.

# IX.--GRAPPIGE GEDIGTE.

## Waar het jy daardi hoed gekry.

Waar het jy daardi hoed gekry?
  Dis snaaks om te fermelde:
Myn oupa het mos dood gegaan,
  Toen kry 'k syn plaas en gelde;
Mar nou dat hy begrawe is
  Het hul fer my gesê,
Dat ek altyd syn hoed moet dra
  As ek syn geld wil hê.

*Te spreek agter di eerste fers*: En oral waar ek gaan skré elkeen my agteraan:—

KOOR.

Waar kry jy daardi hoed?
  Waar kry jy daardi kyl?
Dis 'n al te snaak-se hoed,
  Ek wil graag met jou ruil.
'k Wil fer my oek een kry,
  Fan diselfde goed.
Net waar ek loop skré hul Hailo!
  Waar kry jy daardi hoed?

As ek na di konsert toe gaan
  Om mooi musiik te hore;
Dan skré hul daar fan agter af,
  Al sit ek reg fan fore;
En as ek na di Sirkus gaan
  Om al di pret te kyk,
Di Slamse in di derde klas
  Hul skré almal gelyk:

*Koor*: Waar kry jy daardi hoed? ens.

Ek was skaars agtiin jare oud
  Wou ek myn mysi troue,
Di mense sê di fryery
  Het lank-lank angehoue.
Ons loop toen gou-gou na di kerk,
  Di mooiste paar in d' land;
Mar net toen ons di kerk inkom,
  Toen sê di predikant:

*Koor*: Waar kry jy daardi hoed? ens.

Di ander dag om twalef uur
  Stap ek di straat na onder,
Mar elke hond wat fer my siin
  Blaf dat elkeen ferwonder.
En ag, daar gaan di skool net uit,
  Di kinders agteran,
Di hardloep my toen agterna
  En skré so hard hul kan:

*Koor*: Waar kry jy daardi hoed: ens.

Een dag het ek net hard perbeer
  Om volksraadlid te worde;
Toen gaan ek op 'n faatji staan;
  Mar dit was 'n gebodder.
Hul goi fer my met yers saam,
  So flak in myn gesig,
En een groot struisyer raak my net
  In d' middel fan myn rug. *)

*Koor*: Waar kry jy daardi hoed? ens.

Di ander dag was ek gefraag
  Na di magistraat syn huis toe.
Di predikant was oek net daar,
  Syn froutji bly mar tuis toe.
En julle kan fer my nooit glo
  Hoe bly was ek di dag,
Toen d' Predikant met my kom praat,
  Toen se hy: o Myn mag!

*Koor*: Waar kry jy daardi hoed? ens.

Ingestuur deur G. T. DANNHAUSER.

*) *Te spreek agter di fyfde fers*:—Want ek had fer hulle gesê, ek is beryd om enige fraag te beantwoord. Toen staan een op en sê: Ek het een belangrike fraag en fan jou antwoord daarop sal dit afhang of ons fer jou sal stem Dis 'n fraag fan di grootste belang, di lewenskwessi fan di dag, namelik:

## Di Klaaglitje fan di Os.

Toen ek nog mar 'n kalfi was
  Moes ek al onreg ly:
Myn melk gaan in di mens syn glas
  Di o'erskiit kon ek kry.

Di skaaplam loop saam met di ooi,
  Di merri met haar vul;
Hul speul en suip...dit is so mooi—
  En ek word mar gekul.

Di heel dag staan ek in di kraal,
  Al het ek nog so dors;
En word di koeie saans gehaal,
  Dan kry ek eers di bors.

Net soos ma di melk laat sak,
Moet ek opsy gaan staan:
Want as ek dan di tepel pak,
Word 'k op myn kop geslaan.

Di skaap selfs, ag, di is so fyn,
Hul kry di beste wei;
Mar grofste gras is goed fer myn,
Wat altyd uitskot kry.

Di pêrd en muile kry hul kos,
So lekker as soet koek;
Hul in di stal—ek in di bos—
'k Moet self myn kos gaan soek.

'n Sagte tuig kry muil en pêrd,
Om lekker te kan trek;
Myn rug di kry di aap syn stêrt,
Di juk hard op myn nek.

Di pêrd trek in di spider fraai,
En word dan nog gestreel;
Mar myn wa word mar opgelaai—
Transportwa is myn deel.

Di pêrd loop lig met toom en saal;
'n Pakos het dit naar:
'n Riim word deur syn neus gehaal;
Syn pak is hard en swaar.

'n Pêrd loop in di mooie straat,
Met ligte ysters aan:
Wyl myn pad deur di bosse gaat,
Of waar di klippe staan.

En is di pêrd eens oud en moë,
Hy kry genadebrood;
Dan moet ek na di slagter toe,—
Myn loon is dan di dood.

Aan de Gwelo, 19. 9. '94.

---

## Antwoord fan di Perd hiirop.

A né, jy moet ni praat, ou maat!
He! Ha!
Jy weet ni fan swaar kry en ly;
Ja! Ja!
Jy wat soos skilpad krui, so lui!
Hé! Hé!
Jy het nog nooit gesweet, jy weet;
Né! Né!
En jy 's fer sla bra dof, ou mof!
He! Ha!
Di mens moet jou uitstof, ou mof!
Ja! Ja!

Ek moet galop, berg af, berg op.
Hi! Hei!
En ek moet draf, berg op, berg af.
Si! Sie!
By alle haas roep my myn baas.
Ha! Ha!
En ek is klaar, wanneer en waar.
Ja! Ja!
As jy nog vreet, moet ek al sweet
Ho! Lo!
Ek trek met lus en gaan dan rus.
So! So!
En wyl jy raas streel my myn baas.
La! La!
Wees ni jaloers, mar hou jou koers.
Ja! Ja!
Kyk mar na my, en werk so bly.
He! Hei!
Al di gemor help jou gen lor.
Hoor jy!
Ons het dit goed; wees dus mar soet.
Ja! Ja!
Di mens sorg mos fer perd en os
Ha! Ha!

Aan de Gwelo, 19.9.'94

---

## Hoe dit met my gegaan het.

(*Op di wysi van "Waar het jy daar di hoed gekry" gewysig*).

Toen ek nog net maar so groot was,
Toen steel 'k al koek uit ma haar kas,
Daar in di agterkamer.
En toen ek weer fer my kom kry,
Toen sê myn ma so mooi fer my:
"Nou sal ek fer jou hamer!"
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net straf gegaan
Daar in di agterkamer.

Myn ma di ruk di skoen toen uit,—
d' Ou ding di lyk glad nes 'n skuit—
Maar 'k sê jou hy slaan seer!
En glo fer my ek praat toen mooi.
Ek sê in plaas fan ma, glad "nooi,
Ek doen dit nou nooit weer!"
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net smoor gegaan
Daar in di agterkamer.

Myn pa stuur toen naar skool fer my.
"Di meester sal hom wel regkry,"
Sê pa toen an myn ma.
Di meester fat my net skerp op,
En elke dag dan kry ek klop,
In skool en—ook daarna.
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net lood gegaan
Daar o'erkant in di skool in!

Eens had di ou 'n slegte bui,
En sê: "Jy moet di klok mos lui!"
Ek stel hom ni teleur!
Mar gryp di klok en neem di loop.
Di kinders folg; 'n hele hoop;
Ons loop di dorp dwarsdeur!
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Luidrugtig het dit toe gegaan
Daar in di stille dorpi.

Ons kom terug. Di ou di sit
Daar by di des, fan booshyd wit.
'k Sit neer di klok. Ho! Ha!
Hy wou my fang, mar ek was rat;
'k Spring deur di fenster nes 'n kat;
Di ou spring agterna;
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met hom net dwars gegaan
Toen 'k deur di fenster spaander!

Want een di gryp mooi syn manêl:
Daar hang di ou nou nes 'n fel
Hy floek, en skré en kruin!
Mar naderhand laat hull' hom los,
Hy fal net in 'n doringbos
Daar onder in di tuin.
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net skeef gegaan
Toen hy my later beet kry!

Ek word toen groot, en wou toen fry
En soek net skerp 'n noi fer my,
Wat mooi by my sou pas.
Ek kry 'n noi, so liif en fraai,
Ek dog: "jy kan nou spring en draai;
Mar jy is eenmaal fas."
Glo my, so waar as ek hiir staan.
Dit het met my net naar gegaan,
Terwille fan di nointji.

Ek seg toen eendag aan myn ma:
"Vandag sal ek di noi gaan fra;
Sy het mos liif fer myn."
By haar—ek laat my mos ni dwing—
Gaan 'k sit daar op 'n stoelkussing.
Mar wee my—welk 'n pyn!
Glo my so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net hard gegaan,
Daar op di sagte kussing.

Ek kyk deur fenster en deur raam—
Want freeslik het ek my geskaam:
Ek sit mos in—'n naald!
Sy fra: "Wat, jig weer in jou arm?"
Ek antwoord kortaf: "Soe, dis warm?"
Ging weg fer onbepaald.
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net wreed gegaan,
Toen 'k sit daar in di naald in.

Ek dog: kom, nog 'n slag perbeer!
Ek stap naar haar toe, nog 'n keer,
Nooi fer 'n pieknie haar.
Myn pa gé my,—hy is mos ryk—
'n Mooi pak klere,—'k glo fan tyk—
'k Weet ni waarfan foorwaar.
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net straf gegaan,
Met myn mooi pakki klere!

Want met di pak fan tyk of—sis
Fal 'k in di water, nes 'n fis,
Daar in di feld di dag!
Ek loop toen heel dag in di son,
Opdat di pak weer droge kon;
Terwyl di ander lag;
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net droef gegaan
Met myn nat pakki klere!

Ek bly di heeldag sonder kos,
'k Loop in di feld rond, nes 'n os;
Di klere word toen droog,
Dit krimp! Praat daarfan nou tog ni!
Di broek sit glad bo by di kni,
Di mou by d' elleboog!
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net skrap gegaan,
Met di gekrimpte pakki!

Ek het toen nog 'n plan besin;
Ek sou haar daarmé seker win:
Ek sou my gaan ophang.
Ek gaan naar haar, fertel dit toen;
Sy seg: "Het jy dit al gedoen?
Dan was 'k jou kwyt al lang!"
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net skeef gegaan,
Met myn ophang-affêre!

Ek loop toen naar 'n denneboom,
Daar by di spruit, net o'er di stroom.
Daar staan sy reeds te wag!
En al haar frinde ook daarby!
Hull' kom nou almal kyk fer my;
Hul wil mos fer my lag!
Glo my, so waar as ek hiir staan,
Dit het met my net groen gegaan,
Daar by di groene denne.

Daar klim ek in; folslage gek!
Bind di sylgaar om tak, en nek
Sal 'k spring of sal ek wag?
Ek spring! Di tou breek! alla! soe!
Ek hou my dood, myn oge toe!
Hull' skater fan di lag!
Glo my, so waar as ek hiir staan
Dit het met my net frot gegaan
Met myn kastage skyn dood!

Myn oupa was 'n man fan faam;
Ek was syn folle erfgenaam;
Die ou man sterwe dra.
'n Groote skat sou ek nou kry;
Wat was dit? Vrinde, glo fer my:
d' Manel wat ek hiir dra.
Glo my so waar as ek hiir staan,
Dat dit mar net ellendig gaan
Om d' ou manel te drage.

---

## Di Wonderdokter.

*(Op di wysi fan "Medicine Jack").*

Goeie naand, frinde, hoe faar jul?
Ek hoop jul 's ongesond;
En dan kan ek an jul ferkoop
Myn pille klyn en rond.
'k Maak dit fan flugsout, fet en teer,
Fan seep en kaas en meel;
As jul dit neem, dan lus jul meer;
Pas op sluk ni te feel!
*Koor*: O my! is daar imand siik? o my

'n Flukse ou dokter is ek;
Waar 'k meer as een laat frek
Fan plysters en pille
En net wat jul wille:
Di Wonderdokter is ek!
Fer Neefs en Niggiis, oud en jong,
Fer kinders en Mama.
Di beste middels 's in di kis;
'k Weet as jul dit inneem,
Dan seg jul almal somar "siis!"
Daar's pille fer elkeen;
En drankiis fer susters, broers,
Fer tantes en papa
*Koor:* O my! ens.

Myn plysters, dit is baing goed
Fer pyne in di kop;
Dit maak hul' in 'n kits gesond,
As jul dit sit daarop.
Maak dit mar warm by kers of fuur,
En maak dit ook mooi hard:
Dis regte goed, en goedkoop oek:
Prys feertiin pens di yard.
*Koor:* O my! ens.

Myn drankiis is ook baing goed,
Fernaamlik fer ferkoue'e;
Jul drink dit net soos jul gaan slaap,
En sluk dit bitji gou.
Nou maak dit goed met water an,
En skommel deur makaar:
En as di dranki binne is,
Dan foel jul somar naar.
*Koor:* O my! ens.

Wil jy misskiin 'n tand laat trek
Ek sal dit gou uitja.
Myn tande trekker is ni hiir,
Dis buite op di wa.
Ek kan 'n honderd tande trek;
Di pyn is regte min;
En net so gou as telegraaf.
Sit ek hul weer daarin.
*Koor:* O my! ens.

Jul wil myn medicyn ni koop
Dis goed. Ek weet waarom.
Jul dink ek het mar leu'ens fertel
En wil ni koop, daarom.
Mar as jul ni myn goed wil hê
Gaat 'k naar 'n ander plek,
Waar ik gemaklik heuning smeer
Rondom di mense hul bek.
*Koor:* O my! ens.

---

## Hoe ek gaan fry Het.

*(Kan gesing worde op di wysi fan "Di Stewel-tjiis fan Sannie.")*

Nou as jul dit fan my wil hoor
Sal ek jul gaan fertel
Hoe ek ook soms gaan kuier het,
'k Onthou dit nog heel wel.

Ek het myn bruinperd opgesaal.
Ou Dennie is syn naam,
En omdat ek so maklik fal
Ry 'k altyd met hom saam.

Maar ek laat bly di buikgord los,
Fergeet om fas te maak;
En nou was dit net een twee dri,
En 'k fal dat ek so kraak.

Di perd spring om loop na di huis
So finnig op gallop,
Waar ek toen later ankom ook
Met d' saal bo op myn kop.

Myn klere was as-faal fan stof,
Di bloed loop o'er myn wang;
En ek moet in di huis toen bly
Omtrent dri maande lang.

Toen eendag fat ek weer di perd
Om weer nou te gaan ry;
Want nou wil ek mos ook probeer
Om na 'n nooi te fry.

En di slag maak ek alles fas,
En laat net niks los bly,
Di maanhaar selfs pak 'k in myn hand
Om tog ni af te gly.

Dit het toen alles goed gegaan
  Tot halfweg op myn pad.
Daar skrik di perd, en ek fal weer,
  Ja dat di water spat.

Ek bly daar in di water lê
  Fan skrik nou amper dood;
Mar toen ek opstaan, o, myn tyd!
  Toen was di skande groot.

Want op di kar wat toen daar kom
  Daar sit toen juis di nooi
Na wi toe ek gaan kuier het;
  Mar soe! toen word ek rooi,

En geel en groen en swart en blou
  En alle kleur gelyk,
Totdat ek weer so spiirwit word,
  Soos wasgoed op di blyk.

Ek stap fandaar, myn broek geskeur,
  Myn hoop glad heelmal weg...
Né, met 'n perd, lyk dit fer my,
  Kry ek di ding nooit reg.

Toen kry ek my 'n bicycle;
  Nou sal dit beter gaan;
En fan di dag af het ek toen
  Di fallery laat staan.

Mar soe! di ding, hy moor fer my:
  Hy laat my warm kry;
En ek moet mar gedurig aan
  Altyd afleeg fer my.

Ek kom toen fylig by di noi,
  Het haar net gou gefra;
Want ek dog as ek te lang wag,
  Dan kan sy dalkiis pla.

Sy kyk na my, begin te lag;
  Ek dog sy maak 'n grap;
Sy kyk so na myn nek en sê:
  Jou boortji is te pap.

Ek was so kwaad dat ek kon moor;
  Dit was tog al te sleg...
N,é waarlikwaar, dit lyk fer my,
  Ek kry di ding nooit reg.

En toen het ek 'n besluit geneem
  Om nooit weer iits te ry;
En dis di oorsaak dat jul nou
  Fer my te foet hiir kry.

---

## Nuttige Reseppe.

*1. Fer Hoofpyn.*

Tinktinkkiis bloed en kraai se aptyd;
Fiir lepels honde blaf;
Jakhals syn byt en wolf syn huid,
En 'n ysterfark syn draf.

*2. Fer Tantpyn.*

'n Emmer sonskyn in 'n sak gefang;
Fan Leeu syn brul so wat;
Di sleepsel fan 'n waterslang,
En skadewe fan 'n kat.

*3. Fer Koliik.*

Wat Suikerbossiisstroop gekook,
Met 'n pond ferslaande wasem,
Di manire fan 'n wyfi spook,
En 'n bobbejaan syn asem,

*4. Fer Jig.*

'n Houte kis goed fol met wind,
Met twé el steenkool rook,
Di ouderdom fan ma'er Gert syn kind,
Met naarhyd goed gekook.

*5. Fer Omloop.*

Di nuttighyd fan 'n pampistool,
Di snaakshyd fan 'n grap,
Di hoogfliig fan 'n jakhalsfo'el
En di skuinsloop fan 'n krap.

*6. Fer Skrik.*

Di heldre lig fan folle maan,
Fan aasfool ruik 'n duim,
'n Bottel kraai fan 'n hoenderhaan,
En een skulpad syn fersuim.

C. W. JOUBERT D. ZOON.

*Naskrif: Fer Faak.*

Di sap fan 'n halwe suurlimoen in 'n glas water gé faak onmiddelik ferligting.

---

## Di Eerste Fersoek.

FAN JAPI AN SYN FROU.

Kom hiir, myn stilbeminde!
Kom sit hiir op myn kni;
Ek wil fer jou iits frage,
Mar né sê moet jy ni.

Jy weet ek min jou hartlik,
En ek weet jy 't my liif;
Dus, doen fer my 'n iitsi,
Ek fra dit asseblilf.

Daar laat sig niks bedenke
Wat 'k ni fer jou sal doen,
Jy weet dit mos, ou hartji,
Kom gé my eers 'n soen;

En leg jou sagte handji
In myne hiir. En dan—
Gaan haal 'n naald en gare
En werk myn broeksknoop an.

A. V.

---

## Di Api syn Bruilof.

Ek sit een dag so druk te skryf,
Daar onder op myn plek,
Daar kom neef Kesi angery,
'n Brifi in syn bek.

Dit was geskryf op 'n farkblaar,
Dit was 'n bitji dof;
Dit was mooi 'n uitnodiging
Na Api syn bruilof.

*Koor:* Ons dans dat dit so gous
'n Lekker konteljons;
Di bende so fals di speul di wals,
Di Aap was musikant.

Toen gaan di etery ook an,
Di tafel staan gedek;
Elk gryp mar wat hy kryge kan,
Elk het wat in syn bek.

Di bruid ry op 'n oliblik,
Di skulpad het getrek;
Di lysels was gesmeer met pik;
Di toompiis in hul bek.

Oom Jakhals het di koets gery;
Di foorman was 'n Miir;
Strooijonker was Oom Ysterfark;
Strooimysi Niggi Tiir.

Oom Springhaas, met syn groene bril,
Hy was di bruidskoesiir;
So kom di Bobbejaan daar an
Op 'n bloue Arabiir.

Di fluitjiis, tromp en di ramki,
Dit was 'n bitji dof;
Mar 'n mooi ding was dit om te siin
Di Api syn bruilof.

H. BRUWER.

Betblehem, O. V. S.



# DE GEZELLIGE,

## PRIJS 3s. 9d., bevattende:—

**I. VOORDRACHTEN.**—Onder dit Hoofd komen over de honderd stukken voor in Hollandsch en Afrikaansch, in proza en poëzie, oorspronkelijk en overgenomen, niet slechts uit 't Hollandsch, maar ook vertaald en bewerkt uit Engelsch, Duitsch, Fransch, Deensch, enz. Inderdaad is hier een *Bloemlezing* van het voornaamste dat dusver in ons land geschreven is in Hollandsch en Afrikaansch, alsmede uit andere talen. De keuze is echter voornamelijk gedaan met 't oog op voordrachten op Jongelings Vereenigingen, bij Entertainments, enz.

Er zijn 63 stukken van 36 vreemde schrijvers overgenomen en 31 van Afrikaansche schrijvers, benevens 5 met muziek Er zijn stukken van bekende schrijvers als Cats, Bilderdijk, Tollens, Van Beers, Ter Haar, Van Oosterzee, Van der Palm, Van Zeggelen, Claudius, Jean Paul, Herder, Ossian, enz., ook van minder bekenden als De Graaff, Bogaers, Servaas de Bruyn, Van Ausloo, Ledeganck, Ockerse, Van Eyck, Rens, Willems, de Cort, Onthuys, Broers, Goldsmith, John Billings, Washington Irving, Jauvier, Flangerques, enz., benevens een tal oorspronkelijke "Opstellen" Wie dus dit boek heeft behoeft verder niet bezorgd te zijn wat hij zal voorlezen of voordragen bij openbare gelegenheden zoowel als in kleinere kringen.

**II. ONDERWERPEN VOOR DEBATTEN.**—Onder dit hoofd vindt men 50 doelmatig uitgezochte onderwerpen met de argumenten voor en tegen, en nog 50 zonder de argumenten. Dus ook hier is een ruime keuze en onschatbare bijdrage voor Debats Vereenigingen.

**III. TOONEELSTUKKEN.**—Onder dit hoofd krijgt men 6 stukken bij allen oorspronkelijk, waaronder *Magrita Prinsloo*, opgevoerd door een Kaapsch Tooneelgezelschap, tijdens het Volkscongres aan de Paarl. Al deze stukken zijn juist gepast ter voordracht bij ons,—iets dat men anders zelden vindt, en waaraan dus groote behoefte bestond.

**IV. DE DROOMUITLEGGER.** — Deze afdeeling levert aan en aan onderhoud voor gezelschappen en andere kringen in de maatschappij Hier wordt eerst belangrijke opmerkingen gegeven over Droomen, Vizioenen Orakels, enz. Daarop wordt een menigte vermaarde droomen die verwezenlijkt zijn kortelijks vermeld uit de gewijde en ongewijde geschiedenis. Daarop volgt een droomuitlegkundig Woordenboek, bevattende verklaring van droomen aangaande over de 700 zaken en wat men er ook van droomen mag. Dus een onuitputtelijke bron van ontspanning.

**V. DE GOOCHELAAR.**—Hier vindt men allerlei goocheltoeren en gemengde uitspanningen, inderdaad onuitputtelijk, uit verschillende bronnen bewerkt, zoodat men niet verlegen behoeft te zijn hoe een gezelschap aangenaam bezig te houden.

**VI. GEZELSCHAPSSPELEN.**—En dan worden er nog gezelschapsspelen gegeven, waaronder men oude kennissen maar met nieuwe trekken er bij, vinden zal, zooals Pand spelen, Ring in de String, Rippel Tippel, enz.

**VII. VOOR BRUILOFTEN EN HUWELIJKSFEESTEN** is hier ook ruim gezorgd Eerst wordt ons gegeven 15 verschillende soorten van Huwelijksfeesten, daarna de huwbare leeftijd in verschillende landen, en daarna geschikte voordrachten bij huwelijksfeesten.

**VIII. DE GROOTSTE VRAAG EN ANTWOORD.**—Dus ook wat van vrijerij. Voorbeelden van verschillende manieren waarop huwelijksaanzoeken al gedaan zijn of gedaan en beantwoord worden, zoowel uit de Schrift als van elders, zelf met bloemen.

Dan volgen er nog eenige afdeelingen, zooals *Raadsels*, *Bloemenspraak*, *Gelukwenschingen*, enz., alles even onderhoudend.

Het geheel beslaat een klein kwarto boekdeel in dubbele kolom (ongeveer als de ingebonden jaargangen van *Ons Klyntji*) van over de 200 bladzijden, net en sterk gebonden, en kost slechts per post 3/9. Doch waar men een groot aantal exemplaren tegelijk ontbiedt tegen kontant geven wij een belangrijke korting. Vooral Secretarissen van Jongelings en Debats Vereenigingen wijzen wij hierop

# "DE GEZELLIGE."

Het Boek voor iedereen. Vooral voor Jongelieden. Tweede uitgaaf. Prijs 3s. 9d.

De *Cradock Afrikaner*, zegt het volgende omtrent dit boek :—

"Door dit boek wordt in een werkelijke behoefte voorzien. Geen lid van een debatsvereeniging behoort zonder een exemplaar te wezen. Het boek bevat te veel dan dat wij hier alles kunnen teruggeven, doch zullen slechts zoo hier en daar aanstippen. In de eerste plaats vindt men er een menigte mooie gedichten, voordrachten, voorlezingen, enz., en allen zeer geschikt om te worden gebruikt in debatsvereeniging.

't Tweede gedeelte bestaat uit een honderd tal debatten, met argumenten voor en tegen. Het derde gedeelte bevat een zevental mooie toneelstukken ; juist het ding waaraan wij zoo groote behoefte hebben. Het vierde gedeelte bestaat uit wat genoemd wordt de droomuitlegger. Als men in den nacht iets gedroomd heeft waarover men in den morgen niet op zijn gemak gevoelt, dan kan men eenvoudig dit boek openslaan waarin men dan de uitlegging van den droom zal vinden. "De Goochelaar" maakt het vijfde gedeelte uit. Daarin wordt aangetoond hoe men allerlei wonderlijke toeren kan verrichten met kaarten, vuurhoutjes enz. Ook wordt een heel tal speeletjes vermeldt en aangewezen hoe zij behooren gespeeld te worden in de zesde afdeeling. De zevende afdeeling bestaat uit een tal gedichten, gelukwenschingen enz., te worden gebruikt bij bruiloften, huwelijks feesten enz. De achtste afdeeling is misschien de belangrijkste voor een menigte jonge paren, daar men daarin een menigte vragen en antwoorden vinden die men noodig heeft bij het kiezen van een levensgezellin. De negende afdeeling bevat een menigte raadsels en antwoorden, waarvan niet weinigen vermakelijk zijn. En dan besluit het boek met de tiende afdeeling waarin ons verteld wordt wat de beteekenis is van zekere bloemen of met andere woorden wat Bloemenspraak is.

Wij kunnen dit boek met groote vrijmoedigheid en zeer sterk aanbevelen."

"*Ons Land*" zegt : —

"Op de meer dan 200 bladzijden vrij groote formaat vindt men een buitengewone verscheidenheid van lektuur ......... Een handig en nuttig boek."

De *Volkstem* zegt : —

"De Gezellige" is erop berekend iets Afrikaans te verschaffen voor debats verenigingen, gezellige avonden enz....

'De Gezellige" behoort 'n grote aanwinst te zijn voor alle verenigingen voor debatten of toneeluitvoeringen."

De *Bloemfontein Post* zegt : —

"Wij kunnen de Paarl Drukpers Maatschappij gelukwensen met de produksie van een boekdeel, dat ongetwijfeld in elke boerenwoning een plek behoorde te hebben. Voor allerlei smaken is gezorgd en met de kwantiteit zal wel ieder tevreden zijn."

De *V. W. Nieuwsbode* zegt : —

"*De Gezellige* is een boek vol ernst en luim, dat in geen enkel Afrikaans huisgezin mag ontbreken. Dit mooie boek is een uitgave van de Paarl Drukpers Maatschappij, die ook andere mooie boeken uitgeeft."

De *Unie* zegt :

"De *Gezellige*.—Ziedaar de toepasselike naam van een zeer verdienstelike, bruikbare, onmisbare verzameling voor alle huisgezinnen, vergaderingen en verenigingen, waar Hollands gesproken wordt. Telkens vraagt men ons om geschikte stukken voordrachten, recitaties, en wat dies meer zij, die bij gewone of buitengewone samenkomsten van gezellige kringen of verenigingen kunnen worden gebruikt. Men heeft in deze verzameling juist wat men wenst. 't Is, in één woord, een boek voor iedereen, voor allen, oud en jong, klein en groot, voor bedaarden en vroliken. Bovendien zijn er stukken in 't Kaaps-Hollands zowel als in het Nederlands. Wij bevelen deze tweede uitgave van dit nuttige werk ten zeerste aan, en vertrouwen, dat 't spoedig nodig zal zijn aan een derde uitgave te denken."



# 20 AFRIKAANSE LIDERE, MET MUZIEK,



## WAARFAN DI INHOUD AS FOLG IS :

Myn Land, op di wyze fan "Home Sweet Home."—Faarwel, fan 'n jonge Kolonis, by syn fertrek na di oorlog, an 'n Transvaalse mysi an wi hy ferloof was en om wi hy 'n Transfaalse Burger geworde is.—Di sterwende Wees op di Slagfeld. Dood werd haar Man tuis gebreng.—Di ontset fan Mafeking.—Engel fan Frede.—Afskyd, twe-stemmig.—Awondliid, duet.—Dag en Nag.—Hy wis elk traan uit ider oog, 'n fraaie stuk.—Di arme Weeskind.—Sus my in slaap Moeder.—Di Ferdwaalde Kind.—Ferdenk ni myn Hart.—Klaagliid.— Di Muisi, Wigeliid.— Afrikaanse Taal.—Transfaalse Liid.—Waar het jy di Hoed gekry ?—Troue Liifde.

**Di Prys fan di 20 Lidere is maar net 3s. 6d. per Post ; mar dis**

**KONTANT hoor!**

PAARLSE DRUKPERS MAATSKAPPY, BEPERKT,

E. J. DU TOIT, Secretaris.